Omtrent die betekenis van die periodieke droogtes in ons land as aanleidende oorsaak tot armblankedom kan daar geen twyfel bestaan nie. Van die Kaapprovincie se oppervlakte ontvang 47 percent, of nagenoeg die helfte, minder as tien duim reën per jaar; en die reënval is ook so ongelyk verdeel oor die jaar dat boerdery van enige aard baie wisselvallig word. Toe lede van die Kommissie delwers op Lichtenburg probeer afraai het van die delwerye weens die onsekere, spekulatiewe bestaan wat dit aanbied, is die antwoord herhaaldelik ontvang: „Delwery is geen groter spekulasie as boerdery nie."

Die volgende kort voorbeelde is vry gekies uit 'n groot aantal by wie dieselfde treurige geskiedenis met byna eentonige reëlmatigheid herhaal word.

(i) „Ek het groot geword in Prieska. Ná my trou het ek heen en weer getrek tot selfs in Duits-Wes en het opgeboer tot ek 700 vee en 96 beeste had. Toe kom die droogte van 1896, en ek hou net 16 beeste en 11 bokke oor. Ek het weer opgesukkel, maar dit het jare gekos; 'n lange tyd moes ek rondtrek om putte en damme te maak om te lewe. Eindelik had ek weer 300 vee en 30 beeste. Toe kom die droogte van 1915, en ek hou glad niks oor nie. Daarop het ek maar hierheen (na Kakamas) getrek."

(ii) „My vader het in Vanrhynsdorp grond besit, maar deur droogtes het hy uitgeboer. Toe het hy 'n tydlang transport gery. Toe ek groot word, het hy en ek met 'n „grasliksens" in die Boesmanland geboer en naderhand 1,000 kleinvee en 91 beeste en donkies gehad. Ná die droogte van 1896 het ons net 400 kleinvee en 6 grootvee oorgehou; ons het weer 'n bietjie opgeboer, toe kom 'n tweede droogte en neem alles weg. Vir 'n derde maal het ek probeer, maar het in die droogte van 1913 totaal uitgeboer. Ek het toe my orige vee, wa en donkies verkoop en vir my die reg op hierdie erf (op Kakamas) gekoop. Twintig jaar lank het ek geen vaste huis gehad nie, die wa was my woning. Op die trekpad is my nege kinders gebore. Ons voorregte hier op Kakamas met 'n vaste verblyf en 'n goeie skool vir ons kinders is darem baie groot."

(iii) „Ek is bywoner op een van my baas se plase. Ek moet na sy vee kyk, en daarvoor kan ek hierdie huis bewoon en het ek die reg om 400 kleinvee vry op die plaas te laat loop. Verder kry ek geen salaris nie. Ek woon al 9 jaar hier. In die droogte van 1926 het ek al my kleinvee op 60 na verloor. In 1928 het ek 'n lening van die landbank gekry waarmee ek 100 bokke gekoop het. My enigste inkomste is die haar van die 160 bokke. Maar daaruit moet ek terugbetaling doen aan die landbank. Oor twee maande verval die eerste paaiement:

£19 10 0. Drie van my kinders is op die kerkkoshuis op die dorp, 12 myl ver.

(iv) „Ek het goeie grond in Hopetown gehad, maar te klein. Ek het dit toe verkoop en 'n groot plaas in Betsjoeanaland gekoop en met al my vee daarheen getrek. Dog die meeste het gevrek van gallamsiekte, en ek het 13 putte tevergeefs gegrawe vir water. Ná rondswerwery het ek eindelik alles verloor en maar dorp-toe getrek."

Die volgende voorbeeld van onderverdeling van grond totdat droogtetoestande 'n bestaan heeltemaal onmoontlik gemaak het, typeer 'n baie groot deel van die Unie.

(v) „My oupa was die besitter van 'n baie goeie plaas van 9,100 morge. Hy het die grond vermaak aan sy agterkleinkinders met die woorde: ‚Niemand van my nageslag moet ooit nodig hê om te swerf nie, elkeen moet sy sitplekkie hê.' Die gevolg was groot twis tussen die nakomelinge en 'n hofsaak wat £1,900 gekos het. En toe eindelik die grond gedeel is, het elke erfgenaam net 336 morge gekry. Niemand kon, natuurlik, daarop bestaan nie en het dit verruil vir vee of 'n motor of het dit vir 'n appel en 'n ei verkoop. Byna almaal verkeer vandag in groot armoede. Instede dan dat oupa se woorde waar geword het, moet baie van die erfgename vandag tog swerf, en niemand van hulle woon meer op sy oorspronklike sitplekkie nie."

(vi) 'n Ander vader het sy plaas van 11,000 morge gelyk onder sy 10 kinders verdeel, sodat elkeen 1,100 morge gekry het. Niemand kon daarop bestaan nie, met die gevolg dat almaal uitgeboer het; sommige het verval tot armblankedom, en die hele plaas is vandag in vreemde hande.

(vii) Nog 'n vader het sy grond aan sy kleinkinders vermaak, dog net aan dié wat die naam van Pieter of Nellie (die name van die twee oumense) dra. Die gevolg is dat al die kleinkinders òf Pieter òf Nellie genoem is, om also 'n erfgenaam te word. Meer as een Pieter het dan ook later met sy eie niggie Nellie getrou, om also twee deeltjies van die erfporsie te verseker. Die kleinkinders het meermaal twis met hulle eie ouers gekry, en het gesê: „Ja, Pa sit op my grond." Ná baie onvrede het almaal òf uitgeboer òf hulle grond verkoop en getrek.

(d) Die Transvaalse bosveld-type. Die besondere omstandighede wat die armblanke-vraagstuk in die Transvaal vererger het, moet nie uit die oog verloor word nie. Die Transvaal is die jongste provincie van die Unie. Pionierstoestande het tot veertig of vyftig jaar gelede oor groot gedeeltes daarvan geheers. Kafferoorloë, met die gevolglike onsekere bestaan, het gedurig voorgekom. Die land het nog nie tot stilte

en rus gekom nie of die verwoestende Engelse oorlog met sy nasleep van ruïnasie en ellende, het uitgebreek. Magtige ekonomiese en sociale omwentelinge het gevolg op die ontdekking van minerale. Al hierdie dinge saam was oorsaak dat 'n groot deel van die ou Transvaalse bevolking hulle nie by die veranderde omstandighede kon aanpas nie en agtergebly het in die ekonomiese wedloop. Die ou eenvoudige patriarchale lewenswyse, toe die mense veelal van die jag gelewe het en net genoeg vir eie gebruik gesaai het, het verander in die bedrywige, gejaagde lewe van vandag en het hulle heeltemaal van koers gebring. In die bosveldstreke het malaria en die afmattende klimaat nog verder bygedra tot die verlies van moed en krag.

Voorbeelde. (i) A.G., nou woonagtig op die Rand, getuig as volg: „Ek is gebore in Middelburg, Tvl. My vader was 'n Voortrekker; hy het in 1838 die land ingekom en het sy hele lewe in Middelburg gebly. Met wat ek van hom geërf het en wat ek self versamel het, het ek 'n plaas in Vryheid gekoop en goed vooruitgegaan. Toe kom die oorlog; alles op die plaas is verbrand, en al my vee is weg. Ek moes van die grond af alles weer opbou en vir my 'n boerdery aanskaf. Pas was ek weer op die been of die bosluiskoors kom en neem al my vee weg. Ek het toe uitgeboer en moes by skaap- en saaiboere rondtrek en om 'n deel werk. Toe die Delagersdrif-nedersetting gestig is, is ek daarheen, dog kon nie bly nie, daar ek geen kapitaal of lewende hawe had om mee te begin nie. Ek het daarna weer rondgeswerf tot ek hoor dat hier op die Rand baie werk is. Hier het ek ses maande by die stadsraad gewerk, maar ek is afgedank weens besuiniging en het van toe af los werkies gedoen. Ek en my ou vrou kry nou ouderdomspensioen, waarvan ons leef."

Die hele familie woon in 'n sink-en-houthuisie van een kamer, groot 13 by 20 voet. Die oumense saam met 'n dogter en haar onegte kind slaap agter 'n gordyntjie. Voor die vuurherd op die vloer slaap 'n seun van 15 jaar en nog 'n man van 50 wat ook hier loseer. Alles is vuil; daar is byna geen meubels nie.

(ii) Wed. S., Waterberg, getuig: „Baie van ons Transvalers het nooit geleer werk nie; ons was gewoon om agter die wild aan te trek met waens en tente. Dit was 'n gemaklike, aangename lewe. Af en toe trek ons dan na die kus met velle, rieme, sambokke en biltong om te handel. Ons doen dan ons inkope en kom ná afwesigheid van 'n paar maande weer terug. Hierdie trekgees is nog in ons boere. 'n Man kry b.v. 'n regeringsplaas in die bosveld, vir die eerste jaar verniet, daarna teen 'n klein huurtjie; eers ná 5 jaar moet die koopsom op billike voorwaardes betaal word. Baiekeer boer hy glad nie, leef net

van die wild en verwaarloos sy gesaaide. As die wild op is, trek hy en laat alles lê. Dit werk baie nadelig op die onderwys. 'n Bloeiende skool word gestig, maar ná drie of ses maande moet dit gesluit word; die kinders is almaal weg. Hierdie swerwende onsekere bestaan is byna die reël onder die ou Transvalers. Ná al die verkrygbare wild op is, kom hulle feitlik as armblankes op die regeringswerke of in die stede werk soek."

(e) Die veragterde-groepstype. Deur geografiese of geskiedkundige oorsake het daar oral in ons land klein afgesonderde groepe ontstaan, veral langs riviere of waterryke klowe. Miskien 'n paar geslagte agtereen woon die groepie daar in gedeeltelike afskeiding van die res van die volk. In Transvaal veral bestaan die neiging by lede van dieselfde Kerk om so te versamel. Ná verloop van tyd ontwikkel sekere tradisies aangaande huislike, kerklike en maatskaplike gebruike, totdat 'n vaste groepstempel op die lewe afgedruk word. Dink- en spreekwyses, methodes van handel en boer ontstaan, geheel eie aan die groep. Nuwe idees en gewoontes word met suspisie aangesien en selfs teengestaan. As gevolg kom daar gewoonlik agteruitgang; intellektuele en fysiese inteling vind plaas. Die lede van die groep trou net onder mekaar, met nadelige gevolge vir die nageslag. Die hele groep raak agter in die ekonomiese stryd.

Voorbeeld. Sowat 27 myl van 'n groot dorp woon 'n groep van 21 gesinne in 'n kloof, groot 660 morge. Almaal is familie van mekaar, afkomstig van drie broers, selfstandige, vooruitstrewende boere wat eers hier gewoon het. Hulle nageslag het baie onder mekaar getrou en het stoflik en geestelik agteruitgegaan. Slegs vier van die huisgesinne besit 'n wa en trekdiere en kan behoorlik bestaan; al die ander woon in ellendige omstandighede. Tien van die 21 woon op 'n stuk grond 'n kwart myl in die vierkant en besit 2½ morge bougrond en 130 morge veld. Die voedsel is deurgaans mieliepap sonder suiker of melk, en swart koffie. Die huislike omstandighede is primitief, daar is byna geen meubels nie. Die lewe is origens eerbaar, min onsedelikheid word aangetref. Die kinders is deurgaans baie agterlik. Die hoofonderwyser getuig dat in 22 jaar nog net vier leerlinge St. VI gemaak het, en hulle was almaal uit een aangetroude huisgesin. Die boerderymethode is baie ouderwets; daar is ook baie traagheid en gemis aan ambisie.

3. Die industriële groep.

(a) Die dorpsarme. Vele van hierdie klas is afgestoot van die platteland en vind nou 'n karige bestaan as hout-

ryers, pad- en straatmakers, en in ongeskoolde werk van allerlei aard.

(b) Die ongeskoolde stadstype. Hierdie klas bestaan meestal uit intrekkers uit die platteland wat in goed geloof die stede binnestroom, onbedrewe in enige vak, met die stellige verwagting van werk of anders van onderstand. Die aanleidende oorsaak van die trek na die stede is gewoonlik berigte van familiebetrekkinge of vriende wat reeds in die stede werk en rooskleurige beskrywinge gee van die hoë lone en aangename lewe. Uit honderde gevalle wat ondersoek is, blyk dat vele ouers wat intrek, hulle nie goed kan aanpas by stedelike toestande nie en in menige gevalle agteruitgaan en die voorwerpe van onderstand en liefdadigheid word. Die tweede en derde geslag kom gewoonlik baie beter klaar en vorm later in die reël goeie, werksame, eerbare stadsburgers. Dit skyn te bewys dat die inbors en intelligensie van die intrekkers goed is en alleen geleentheid en ondervinding behoef om tot volle ontplooiing te kom.

Oor die algemeen beskou skyn dit asof die trek na die stede die stoflike vooruitsigte van die armes verbeter het. Van 100 arm gesinne wat besoek is in Port-Elizabeth en op die Rand en wat afkomstig is van die platteland, getuig 77 dat hulle lewensomstandighede bepaald deur die verandering gunstiger geword het. Omgekeerd getuig 80 percent van die huisgesinne wat nog op die platteland woon, dat hulle ekonomiese posisie nou slegter is as voorheen. Die gunstiger posisie in die stede is nie soseer aan die werk van die vader te danke as aan dié van die kinders. Op die platteland het hulle nagenoeg geen verdienste gehad nie; maar in die stede vind hulle in die fabrieke veel geleentheid vir werk. Van 57 gesinne in Johannesburg besoek is daar 158 kinders wat vaste verdienste het.

Voorbeelde. (1) G.P., oud 60 jaar, afkomstig uit Calitzdorp, nou woonagtig op Fordsburg, getuig: „My vader was 'n wyn- en tabakboer op sy eie stukkie grond. Hy moes 10 kinders onderhou, dus is die grond later in 10 deeltjies gesny. Ek het enige jare op my stukkie probeer boer en tussenin op handelstogte na die Karo gery met rosyne, tabak, droë vrugte en wyn. Eindelik het die bestaan te swaar geword en het ek my grond verkoop en na Vryburg getrek, vanwaar ons berigte van goeie vooruitsigte gekry het. Maar my vee het troppe gevrek van onbekende siektes. Ek het toe op Mafeking gaan woon vir die opvoeding van my kinders en by die spoorweg gaan werk. Dit was net ná die Engelse oorlog, en die sterk anti-Afrikaanse gees was vir my te veel; dus het ek Transvaal-toe gegaan en om 'n deel geboer in Schweizer-Reneke en Delarey. Maar einde-

lik het ek getrek na die Hartebeespoortdam-aanleg om by 'n goeie skool te kom. Daarna het ek 'n tydlang by spoorwegaanleg gewerk, en in die Vrystaat. Toe dit klaar was en daar niks meer te doen was nie, het ek my vrou en kinders op Parys by die skool laat bly en op die Rand gesmous met vrugte en groente. Naderhand het ek hulle ook hierheen laat kom. Ons lewe nou baie swaar; ek moes selfs my huisraad verkoop vir kos en klere. Ek doen nou enige los werkies hier, maar is die laaste ses maande sonder werk. My kinders help my nou. Hulle het almaal goeie verdienstes. Van die elf wat leef, werk twee by die spoorweg, twee in die myne, drie in fabrieke, een is 'n busbestuurder, twee is in die hoërskool, en een ongetroude dogter is nog in die huis.''

Dit is 'n voorbeeld van ouers van eerbare afkoms, dog met swakke oorleg. Hulle het dus steeds agteruitgegaan. Dog hulle het veel opgeoffer vir die opvoeding van hulle kinders, met die gevolg dat byna almaal hulle goed aangepas het by die industriële lewe en vandag goeie poste beklee.

(2) S. S., afkomstig uit Willowmore, nou woonagtig in Korsten, Port Elizabeth, getuig: „Ek was 'n bywoner in Willowmore. Deur die goedheid van vriende het my dogter van 18 jaar werk gekry in 'n skoenfabriek in die baai. Toe dit met haar so goed gaan — sy verdien 20/- per week —, het ons ook daarheen getrek, want weens die droogtes kon ons nie meer bestaan nie. Ek werk nou as arbeider aan die spoorweg teen 6/- per dag. Twee van my kinders werk in skoenfabrieke, en een is 'n bottelmaker; ses is nog op skool of nog klein. Dit gaan nou darem met ons baie beter.''

Hierdie gesin bewoon 'n treurige tweekamerhuisie, gemaak van pakkisplanke en sink. Elf mense slaap in twee vertrekkies groot 8 by 10 voet elk. Die vader het darem vir hom 'n erf gekoop en wil later sy eie huis bou.

(c) Die delwerstype. — Hieronder word verstaan veragterde types van beroepsdelwers, en veral die fortuinsoeker sonder kennis of oorleg. Uit die gesinne besoek blyk dat die meeste van hierdie klas van die platteland kom. Hulle was huurders van grond, bywoners, plaasarbeiders of beoefenaars van een of ander ambag, soos dié van smid, skoenmaker of messelaar. Vele het 'n goeie verdienste gehad, dog is verlei deur die rooskleurige berigte van skatte wat op die delwerye te vind is. Hulle het toe alles verkoop en daarheen getrek. Die meeste verkeer nou in die allertreurigste omstandighede, dog het nie die middels, moed of selfs die begeerte om na hulle vorige lewensbestaan terug te keer nie, omdat deur die spekulasiegees

van die delwerye 'n afkeer van vaste, gereelde arbeid teen 'n geringe dagloon gewek is. Die onbestendigheid van die delwerslewe maak dat die huislike lewe van die allerellendigste is. Daar die delwer enige oomblik na nuwe grond kan verhuis, is sy woning baie eenvoudig — gewoonlik een of twee sinkkamertjies wat maklik vervoer kan word.

Voorbeeld (1) C. H., oud 55 jaar, vroeër van Prieska, nou op Lichtenburg, getuig: „Ek was 17 jaar lank smid op 'n dorpie in Grikwaland. Ek het 'n goeie woning gehad, 'n koei, pluimvee en baie huislike geriewe. Om my kanse te verbeter is ek in 1923 na Hopetown en het daar enige jare 'n goeie verdienste gemaak. Dog toe kom die berigte van die delwery op Brakfontein. Ek verkoop toe al my gereedskap en trek daarheen. Van daardie oomblik het ek agteruitgegaan. Ná 'n jaar het ek hierheen getrek en is nou drie jaar hier. My huisgesin en ek is heeltemaal veragter, en nou het ek geen geld om weer vir my smidsgereedskap aan te skaf nie. Van my ag kinders is twee getroud — een met 'n konstabel en een met 'n delwer. Twee dogters werk hier in 'n kafee, een seun help my delf, die ander is nog op skool. My vrou sê dat ons treurige agteruitgang 'n straf van die Heer is omdat ons ons talent (smidswerk) begrawe het."

Hierdie familie bewoon twee klein sinkkamertjies. Hulle sê hulle kan geen tuin maak of pluimvee aanhou nie, omdat alles in die nag deur die menigte Kaffers wat hier woon, sou gesteel word.

(2) P. de B., oud 44 jaar, vroeër van Zeerust, nou van Lichtenburg, getuig: „My vader het as huurder en bywoner baie jare in Betsjoeanaland, die Vrystaat en Transvaal rondgetrek. Af en toe het ons op Bloemhof gedelf. Ek het geleer om messelwerk te doen en het enige jare op die Rand onder die „Builders Union" gewerk. Tydens die staking egter het ek na Maquassi gegaan om werk te soek. Daar was niks te doen nie, dus het ek maar na die delwerye gekom. Ek is nou so verarm dat ek nie meer self kan delf nie, want ek het nie geld om Kaffers te huur nie; ek sorteer nou bandoms. 'n Mens moet 8 of 10 Kaffers hê om iets te kan maak. Ek het 'n groot terugslag gekry saam met baie ander delwers met die nuwe gronde wat geproklameer is op Elizabeth. Die vooruitsigte was so mooi dat ons baie geld in machinerie en kafferarbeid gesteek het; maar dit was 'n groot mislukking. Daar word nou machinerie van £25 vir £4 of £5 verkoop."

Sy vrou getuig: „Op hierdie ‚diggings' kan jy nooit sê wie is 'n skoon en wie 'n vuil vrou nie. Almaal se huise lyk maar

ewe vuil van die ellendige stofstorms. Dit gaan met ons so swaar dat ek al baie van my meubels moes verkoop. Ek voel baie treurig dat my kinders in al die ellende moet opgroei. Ek wil hulle so graag iets beters gee; ek self was beter gewoond. Maar ons delwers word ook later onverskillig en sê: ‚Laat dit maar gaan soos dit wil, dit raak ons nie; ons is maar arme delwers'."

4. Die swakkeling.

Dit is die klas wat weens een of ander karakterswakheid soos onmatigheid in drankgebruik, luiheid, sorgeloosheid of misdadigheid die prooi geword het van die uitbuiter of tot 'n laer en laer ekonomiese en maatskaplike peil gesink het. Drankmisbruik het in die verlede 'n hoofrol gespeel onder die oorsake van veragtering en verslegting, en doen dit nog. Veral in die ouer distrikte van die Kaapprovincie is daar honderde voorbeelde van gegoede, selfs ryk grondbesitters, vele uit die beste families, wat deur dronkenskap tot die bedelstaf gebring is. In sommige gevalle het die tweede of derde geslag, uit familietrots en weens die waarskuwende voorbeelde van hulle ouers, weer reggekom, maar uit die ingewonne getuienis wil dit blyk dat in die meerderheid van gevalle die nageslag nie herstel het nie, maar op 'n lae sedelike en ekonomiese peil gebly het.

Die volgende voorbeelde is vry gekies uit 'n groot aantal wat almaal dieselfde getuienis lewer: (1) G. T. was 'n vooraanstaande boer in 'n sekere Karo-distrik. Behalwe 'n boerdery het hy 'n bloeiende winkelbesigheid opgebou. Hy was alom gerespekteer en was 'n ouderling van die Kerk. Sy vyf seuns het groot geleef en het almaal later deur drankmisbruik agteruitgegaan. Hulle het tot onverskilligheid en ongodsdienstigheid verval en het sonder uitsondering uitgeboer, hoewel elkeen 'n goeie onbelaste plaas geërf het. Die derde en vierde geslag het in die reël almaal tot armblankedom verval. Sommige van die dogters het goed getrou, maar oefen oor die algemeen nie 'n goeie invloed oor hulle huisgesinne uit nie.

(2) J. V. het 'n plaas groot 14,000 morge besit; dit was so eersteklas dat dit later in vier dele gesny is, elk waarvan vir gemiddeld £12,000 verkoop is. Hy was 'n matige drinker maar origens 'n baie bedrywige, gasvrye en godsdienstige man. Sy kinders het egter ryk geërf, nie gewerk nie en hulle aan dronkenskap oorgegee. Sonder uitsondering het hulle uitgeboer. Die nageslag het meestal nie herstel nie. Hier en daar het hulle klein betrekkinge as klerke gekry, maar baie van hulle het verdwyn, niemand weet waarheen nie.

(3) F. v. d. M., nou woonagtig op Port-Elizabeth. Die

ouers van albei kante was eerbare grondbesitters in die Karo. Daar was te veel kinders vir die beskikbare grond, dus het hierdie man en vrou Baai-toe getrek. Hy het aan die spoorweg 'n goeie pos beklee, maar is weens oneerlikheid tot 14 dae gevangenisstraf veroordeel en is uit die diens ontslaan, Die vrou wil nou van hom skei; hy belowe altyd mooi, maar doen niks. Sy is ook maar haastig en onverdraagsaam en word verdink van 'n al te gemeensame omgang met 'n kosganger wat by hulle inwoon. Die huis en 5 kindertjies is vuil en slordig. Hoewel albei 'n goeie eerbare opvoeding gehad het en lidmate van die Kerk is, het hulle weens karakterloosheid versleg.

(4) Wed. Du P., nou woonagtig in Johannesburg, het met haar oorlede man 19 jaar weens sy chroniese sieklikheid onderstand van die „Rand Aid Association" ontvang. In die tyd het hulle gesin egter met ses of sewe vermeerder tot daar 10 kinders was. Vandag is minstens drie getroude kinders ook armlastig of ontvang hulp, behalwe die moeder. Byna almaal, moeder en kinders, is verslaaf aan drank; een dogter is selfs gevonnis vir onwettige drankhandel. Een getroude seun met vrou en al is in 'n sanatorium weens drankmisbruik, en hulle kinders is verwyder onder die Kinderbeskermingswet.

Sulke gevalle, waarvan nog vele voorbeelde kan aangegee word, versterk die pleit vir dwangkolonies, waarom daar deur die hele land so 'n sterk geroep is.

(5) F. C., van Bezuidenhout-Vallei, Rand, is Engelssprekend en was 'n onderwyser in Mafeking in die ou dae. Vandaar baie rondgegaan en gesmous, maar het eindelik blind geword en het toe op die Rand kom woon, waar hy deur liefdadigheid onderhou word. Hy het 7 kinders en 37 kleinkinders. Vyf van die getroude kinders moes al af en toe deur die „Rand Aid" onderhou word weens werkloosheid en groot families. Die ou vader woon nou by een van sy kinders in twee vuil kamertjies waarin ses mense moet leef.

5. Die slagoffer van een of ander ramp.

Hierdie type is die selfstandige, eerbare burger wat deur een of ander van die rampe getref is waaraan ons land ongelukkig so onderhewig is. Daar is b.v. droogtes, veesiektes, plae en ander besoekinge. Hier moet bygereken word oorloë, skielike dalinge in die mark en ander onvoorsiene onheile. Indien die slagoffers daarvan spoedig en op verstandige wyse gehelp word, bestaan daar alle kans dat hulle hulle selfstandigheid sal behou; dog so nie, kan hulle lig deur moedeloosheid tot armblankedom verval.

As voorbeeld van tydige bystand mag geld die hulpbetoon van die Staat en Kerk tydens die droogte van 1926 — 1928 in die Karo. In 1927 is deur die landbank £520,000 by wyse van voorskotte aan die boere in die geteisterde streke geleen. Ook het die Kerk 40,000 vee deur die „aanteelvee-skema'' aan boere geleen. Op hierdie wyse is honderde en honderde in staat gestel om op hulle plase te bly, vele waarvan anders van die land afgestoot sou gewees het na die reeds oorbevolkte agterbuurtes van ons stede en groter dorpe. Dat hierdie hulp nie onnodig die laste van die boere verswaar het nie, getuig die feit dat 'n soortgelyke lening van die landbank van £418,000 in 1924, binne vyf jaar, op £78,000 na, terugbetaal was.

Vele het egter nie hierdie tydige en verstandige tegemoetkoming ontvang nie en het deur moedeloosheid en onverskilligheid heeltemaal versleg.

Hierdie klas kom veelal ooreen met dié onder 2 (c) op bladsye 5-7 geskets.

Die herstellende type.

By wyse van vergelyking word hierdie groep bygevoeg, nl. dié van mense wat uit armoedige omstandighede tot 'n hoër maatskaplike en ekonomiese peil gestyg het. By sommige was daar wel 'n gelukkige sameloop van omstandighede wat bygedra het tot hulle spoedige en blywende vooruitgang, dog dit het gewoonlik gepaard gegaan met oorleg en karakter. Andere armes het skielik welvarend geword, soos gelukkige delwers, of arm boere wat deur die ontdekking van goud of minerale op hulle plase of deur volstruisboerdery of op 'n ander manier rykdom verwerf het. Waar egter die karakter, vlyt en oorleg ontbreek het, was hierdie vlaag van voorspoed in die reël net 'n tydelike fase in hulle lewensbestaan. Binne korter of langer tyd het hulle weer teruggeval tot hulle vorige armoedige lewe, soms nog laer.

In verreweg die meeste gevalle van blywende vooruitgang het die arm persone deur vlyt, deursettingsvermoë, moed en volharding tenspyte van terugslae moeilikhede trotseer en teenspoede oorwin. Hulle voorspoed is veel meer aan inwendige karaktertrekke as aan uiterlike geluksla e te danke. Per contra wil dit skyn asof die veragtering van die meeste ook minder aan uiterlike rampe en meer aan persoonlike faktore te wyte is. Onvoorsiene onheile mag wel bygedra het tot hulle ondergang, maar gebrek aan karakter het daarin 'n groot rol gespeel. Twee voorbeelde word hier gegee, een van verbygaande en die ander van blywende voorspoed.

(1) S. G., 'n ouderling van die Nederduits-Gereformeerde Kerk, getuig: „My oom was eienaar van een van die plase waarop ryke myne gevind is. Hy was voor die tyd arm en het swaar geleef; die grond was skraal en die mark swak. Mielies was 6/- per sak, en 'n hoender het 6d. gekos. Toe word minerale op sy plaas ontdek, en binnekort verhuur hy sy plaas vir £2,000 per jaar, met die opsie om dit vir 'n groot som te verkoop. Kort daarna sterf hy, en op die vendusie word die plaas verkoop vir £18,000. Die weduwee en kinders koop toe vir hulle 'n mooi plaas in een van die aangrensende distrikte, en daar het hulle deur plesier, drank en spandablheid spoedig al die geld opgemors. Die plaas is later verbind en eindelik onder hulle uitverkoop. Van die sewe kinders is daar nie een wat vandag iets besit nie. Die skielike rykdom was maar 'n episode in hulle lewe; hulle is vandag terug na hulle ou gewoonte.''

(2) B. S. is vandag 'n vooraanstaande boer in sy distrik. hy is lid van die skoolraad, kerkraad en afdelingsraad. Hy getuig as volg: „My vader was die besitter van 'n klein, swaarbelaste plaas en had 'n groot familie. Ons kinders het bitter swaar groot geword en het min onderwys ontvang. Vroeg in ons lewe moes ons al vee oppas en plaaswerkies doen. Al te lank het ons ouers ons in die huis vasgehou om by hulle te wees en vir hulle te werk. Daardeur het ons armoede steeds toegeneem. Toe ons opgegroei is, het ons eindelik uitgespring en vir onsself gesorg. Ek het jarelang damme gemaak, krale gepak en putte gegrawe. My geld het ek altyd gespaar tot ek 'n stukkie grond kon huur en vee koop. Deur sorg en vlyt het ek vooruitgegaan tot ek kon grond koop en gekom het waar ek vandag staan. In my ondervinding van baie jare het ek die volgende oorsake van verarming waargeneem: (i) Onkunde, as gevolg waarvan die boer uitgebuit word deur agente van allerlei aard — vir assuransie, vir boerderygereedskap, vir produkte — en ook deur prokureurs, spekulateurs, ens., wat aan hom goed verkoop wat hy nie nodig het nie. (ii) Verkeerde huislike opvoeding. Die vader hou sy kinders by hom om vir hom te werk, hoewel hy weet dat al sy kinders onmoontlik later op sy grond kan bestaan. Veeboere doen ook glad te min om hulle kinders te leer werk. (iii) Die verderf van baie kinders is die gedagte: „Ek sal eendag grond erf.'' Daarop sit hulle en wag, hoewel dit te klein is om op te bestaan. (iv) Maklik verbande op plase neem en die geld dan opmors op domme uitgawes wat die plaas se waarde min laat styg. (v) Verkeerde boerdery. Die meeste boer met 'n minderwaardige ras kleinvee of beeste, en hulle moet dan so baie aanhou om te lewe dat die grond uitgetrap word. Die

Engelse boere is ons hierin baie ver voor. (vi) Skuld maak i.p.v. vir kontant koop."

**II. Die algemene maatskaplike stempel wat die armblanke dra.**

Hoeseer ook armblankes in lewensomstandighede mag verskil, en hoe ver ook van mekaar verwyder, is daar sekere algemene trekke wat eie is aan nagenoeg al die types en wat tesame geneem by die gewone burger die begrip „armblankedom" aandui. 'n Poging word hier gedoen om eers hulle goeie hoedanighede op te som, maar terselfdertyd aan te toon hoe hierdie heilsame trekke onder die hedendaagse ekonomiese druk gevaar loop om verlore te gaan. Daarna word die swakke trekke opgesom; dog meteen word ook aangevoer dat beter aanpassing by die industriële lewe meebring dat enige nuwe en deugsame trekke aangeleer word.

1. Sy goeie trekke.

(a) Gehoorsaamheid aan die wet. Agting vir wet en orde het die bevolking van Suid-Afrika van die vroegste tye af gekenmerk. Selfs toe pionierstoestande geheers het en byna geen wetlike gesag uitgeoefen is nie, het die bevolking hulle byna nooit aan bandeloosheid oorgegee nie. 'n Vername oorsaak hiervan was ongetwyfeld die godsdienssin wat die volk besiel het. Die pionierstoestande in ons land steek in die opsig baie gunstig af by dié van ander lande. Die berugte „Wild West"-toestande van Amerika en die bloedige vetes tussen die Skotse „clans" van die ou dae—om maar 'n paar voorbeelde te noem—is sonder weerga in Afrikaanse geskiedenis.[1]

Hierdie ontsag vir wet en orde is ook 'n kenmerk van die armblanke. Botsing met die owerheid, misdaad en gevangenisstraf word oor die algemeen deur hom as 'n groot skande beskou. Dit is selde dat hy tot wanhoopsdade oorgaan, selfs onder die bitterste ekonomiese druk.

(b) Eerbied vir die godsdiens. Daar bestaan respek vir die predikant en kerkraad, onderwerping aan vermaning en dankbaarheid vir belangstelling van kerksweë. Daar is dikwels voorliefde vir godsdienstige samekomste en vir gesang en gebed. Uit 741 arm gesinne wat besoek was—byna die helft daarvan in industriële centra—was daar minder as 10

[1] Sir Benjamin D'Urban, goewerneur aan die Kaap tydens die Groot Trek van 1836, skrywe as volg van die Trekkers: „They are a brave, patient, industrious, orderly and religious people; the cultivators, defenders and tax contributors of the country."

percent van die ouers wat nie lidmate was nie of wat nie kerklik getroud was of wie se kinders nie gedoop was nie.

(c) Eerbare gesinslewe. Daar bestaan geen bewys dat die gevalle van egskeiding en moedwillige verlating erger is by die armste as by die betergestelde klasse nie, eerder die teenoorgestelde. Uit 534 arm gesinne waar dit moontlik was om die gevalle van egskeiding of van moedwillige verlating of van ontug na te spoor, is die sekerheid of sterke suspisie van sulke euwels in 63 gevalle, of 12 percent, gevind. Die familiebande by arm gesinne is gewoonlik sterk; dit het al selfs spreekwoordelik geword by ons volk dat die armste klasse meer gehegtheid — soms 'n dwase — aan hulle kinders toon as betergestelde ouers.

(d) Natuurlike goedgeaardheid. Wederstrewigheid en eiesinnigheid word wel by vele armes aangetref, maar tog in die reël is die armblanke geseglik, eerbiedig en vreedsaam. Dit ontbreek hom menigmaal aan genoegsame gees en durf om teen te praat. Hy is met min tevrede, voel hom gewoonlik gelukkig in sy gebrek en is van natuur goedgeaard en vriendelik. Veglustigheid is vreemd aan sy karakter.

(e) Gehegtheid aan die voorgeslag. In menige selfs van die armoedigste woninge is te sien vergrote portrette van oorlede ouers as bewys van hierdie gehegtheid. Die ondersoeker by elke woning vind byna sonder uitsondering dat die vader en moeder met groot gewilligheid, selfs liefde, van hulle voorgeslag praat. Ou tradisies word eerbiedig, en die gesin probeer om hulle lewenswyse in te rig volgens dié van hulle voorgeslag. Dit is dikwels opmerklik hoe selfs onder stedelike omstandighede die ou gebruike van die platteland — soos die eenvoudige lewenswyse, die aanhou van diere in en om die huis, die gewoonte van vroeg na bed en vroeg daaruit, godsdiens op die Sondag, e.a. — bly voortbestaan.

2. Gevare dat hierdie trekke sal verlore gaan.

Hierdie deugsame eienskappe is sovele voorbehoedmiddels, sovele steunpilare wat honderde armblankes van algehele ontaarding bewaar het. Hulle vorm die aanknopingspunt vir die geestelike en maatskaplike werker. Solang hulle bestaan, kan met krag en in vele gevalle met sukses 'n beroep op die huisgesin gedoen word tot terugkeer na 'n hoër lewensstandaard, na 'n peil ooreenkomstig hulle tradisies en opvoeding.

Daar is egter onmiskenbare tekens dat al hierdie goeie hoedanighede onder ongunstige industriële toestande en onder eko-

nomiese druk gevaar loop om te ontaard en in menige gevalle reeds onherroeplik verlore gegaan het. Die armblanke se ontsag vir die wet b.v. kom soms in die gedrang onder invloed van die onwettige drank- en diamanthandel. Sy onkunde maak hom die handlanger van die skelm en die lokvoël van die smokkelaar. So verloor hy allengs sy afsku vir die „koort'' en die tronk. Sy godsdienssin kan lig onder verkeere invloede en by gebrek aan getroue geestelike bearbeiding tot volslae ongodsdienstigheid oorslaan. By sommige is daar geen drang meer om lidmaat van die kerk te word of selfs hulle kinders te laat doop nie. Huwelike deur die magistraat voltrek kom in toenemende mate voor. Die gewoonte van kerkgaan en huisgodsdiens verswak en sterf soms heeltemaal uit. So ook met die eerbare gesinslewe. Met die baie stedelike voorbeelde van ontaarding, dronkenskap en ontug om hulle, kom man en vrou soms daartoe om mekaar te verlaat, met andere saam te leef, geen kwaad in drankmisbruik en misdaad te sien nie. Goedgeaardheid maak plek vir twis, agitasies, opstootjies, veglustigheid. Die band met 'n eerbare voorgeslag word soms gebreek en vergeet.

Hoewel vele nog nie tot so'n uiterste geraak het nie, bestaan die lewendige versoeking daartoe tog. Op hierdie wyse sal die hele armblanke-kwessie in die toekoms miskien gekompliceer en die oplossing bemoeilik word.

3. Sy swakke trekke.

(a) Sorgeloosheid. Die onbekommerde lewe van die hand in die tand van die armblanke is een van sy bekendste en swakste trekke. Van voorsorg vir die toekoms en spaarsin het hy weinig besef. Voorrade voedsel en kleding word binne korte tyd deurgebring; suinige oorleg en spaarsaamheid ontbreek.

(b) Gebrek aan deug. Daar is by hom 'n gemis aan ethiese trekke. Sy waarheidsin is onontwikkeld, sy toevlug tot leuentaal is bekend. Oneerlikheid kenmerk sy lewe en handel. Daar is min pligsbesef; troue pligsbetragting wanneer hy alleen is, ontbreek. Veral mis hy selfstandigheid; hy kan nie self 'n plan maak in enige moeilikheid nie, maar moet soos 'n kind geleer word. Selfrespek en 'n besef van eie-waarde bestaan byna nie; daar is, inteendeel, dikwels 'n sterk gevoel van minderwaardigheid.

(c) Onkunde en liggelowigheid. Dit maak hom die maklike prooi van die uitbuiter en die skelm, wat hom sonder moeite enigiets kan wysmaak. 'n Eie oordeel wat tot beslistheid en verstandige keuse lei, ontbreek.

(d) Onverantwoordelikheid. Hy is afkerig van discipline en orde. Sy maatskaplik bewussyn en saamhorigheidsgevoel is onontwikkeld. Dit maak hom onwillig om in groepe of in nedersettings te werk, waar tug gehandhaaf word. Hy verkies die losse onverantwoordelike lewenswyse, hoewel sy gebrek aan lewensmiddels dan soms veel groter is.

(e) Dooie berusting. Daar is 'n groot gemis aan ambisie en die strewe tot eie vooruitgang en opheffing. Daarom is hy dikwels vadsig, lui, lusteloos, onsindelik.

Hierdie trekke, baie waarvan so eie is aan swaksinniges, dui aan dat daar in sommige gevalle 'n sekere mate van aangebore agterlikheid moet bestaan, waarvoor die persoon self nie aanspreeklik gehou kan word nie. Dit wil egter uit die ondersoek blyk dat in die meeste gevalle hierdie eienskappe die gevolg is van die geïsoleerde toestande van die verlede, en die gebrek aan stimulerende voorbeelde, en dat hulle by geduldige behandeling verhelp kan word. Sy toestand is dus meer aan gemis aan geleenthede en voorregte te wyte as aan natuurlike gebreke.

4. Goeie eienskappe onder huidige omstandighede gevorm.

Dit is geensins die geval dat aanraking met stedelike en industriële kondisies slegs strek om die goeie in die armblanke te verswak en die bose gaande te maak nie. Daar is ook bepaald heilsame gevolge wat vir hom daaruit spruit. In die stede word veel meer notisie van hom geneem, hy is die voorwerp van beter sociale sorg van allerlei aard, van die Staat, van die Kerk, van liefdadigheid. Die seëninge van die onderwys kom hom en sy kind ten goede. Veel en blywende nut word ongetwyfeld uit dit alles gebore vir hom en sy gesin. Die gedisciplineerde en bedrywige industriële lewe skakel hom dikwels in as 'n nederige dog noodsaaklike lid van 'n magtige organisasie. So leer hy gehoorsaamheid, ywer, die waarde van tyd, selfs „esprit de corps.'' Geluk die proces van aanpassing by hom minder goed, by sy kind kom dit tot beter verwesenliking. Die hoof van 'n groot skoenfabriek in Port-Elizabeth getuig dat arm kinders van die platteland baie goed reageer op fabrieksdiscipline; hulle is meer gehoorsaam as die stadskinders en is met minder tevrede.

Noue aanraking met sy medemens ontwikkel sy maatskaplike bewussyn. Dit is bekend hoeveel die arme gewoonlik oor het vir sy buurman wat in moeilikheid verkeer. By die siek- en sterfbed is daar nooit gebrek aan mense wat by die bed wil waak nie. Die huis van droefheid en rou word druk besoek om medelye te betoon.

Positiewe karakter in plaas van die negatiewe deugde wat die arme op die platteland gekenmerk het, word dikwels in die stede gevorm. 'n Prominente predikant van die Gereformeerde Kerk op die Rand getuig dat in sy ondervinding baie meer armes na hulle intrek in die stad na 'n hoër standaard styg as wat heeltemaal wegsak. „In my gemeente," sê hy, „is daar talle van mooi huise gebou en bewoon deur Afrikaners wat ,verveer' het, m.a.w. wat in Ferreiratown of Vrededorp beland het, maar ná 'n tyd uitgetrek het na beter toestande en wonings. „Wanneer in aanmerking geneem word dat op die Rand alleen daar byna dertig gemeentes van die drie Hollandse kerke bestaan, sal dit blyk dat die godsdienssin van die nuwe stedelinge nog lang nie verlore gegaan het nie.

Die ondersoek van die Armblanke-Kommissie bevestig die sienswyse dat die stadwaartse trek oor die algemeen geen ongemengde euwel was nie, maar dat in die meerderheid van gevalle dit tot 'n hoër maatskaplike en ekonomiese peil gevoer het.

## HOOFSTUK II.

## DIE ARM HUISGESIN.

Ooreenkomstig die bepaling van die opdrag om in hierdie sociologiese deel van die rapport meer in die besonder maatskaplike instellinge te ondersoek, word die huisgesin natuurlik as oudste instelling eerste behandel. Die familie word as 'n geheel gesien, as n' eenheid, en die oorsake van die veragtering daarvan uit hierdie gesigspunt nagespoor. Daar word nie in besonderhede oor die individuele lede daarvan uitgewy nie, behalwe in sover hulle bygedra het tot die agteruitgang van die geheel. In ander afdelinge van die rapport word aan afsonderlike lede van gesinne meer aandag gegee.

Dit is natuurlik onmoontlik om die ekonomiese en sielkundige oorsake van veragtering buite rekening te laat, hoewel hulle meer bepaald binne die bestek van ander navorsers val. Hulle word egter waar nodig slegs genoem, sonder om oor hulle uit te wy; wat wel nagegaan word, is hulle uitwerking op die gesinslewe.

### I. Uitwerking van geïsoleerde toestande op die familielewe.

In 'n seker mate is die toestande van afskeiding van persone van mekaar besig om te verdwyn, en in sover kan verwag word dat die nadelige gevolge daarvan ook sal ophou om te bestaan. Veral is die betere verkeersmiddels: treine, motorkarre, beter paaie, geriewe van die poswese, ens., besig om die isolement op te hef. Wat bevolking egter betref, moet verwag word dat groot streke van die Unie altyd dunbevolk sal bly. Nagenoeg die helfte van die oppervlakte van die Kaapprovincie ontvang minder as tien duim reën per jaar; en ook in ander provincies het 'n karige reënval daartoe bygedra dat die digtheid van die blanke plattelandse bevolking van die Unie totnogtoe slegs 1.44 persone per vk. myl was. 'n Groot mate van afgesonderdheid sal dus altyd 'n kenmerk van ons land bly. Gevolge soos hieronder opgesom, is in die verlede daaruit ontstaan.

(1) Gemis aan stimulerende voorbeelde.

(a) Van goeie behuising. In sommige dele van die noordweste van Kaapland word tot vandag toe nog gepraat

van 'n „muurhuis" in teenstelling met 'n matjieshuis of hartebeeshuis, omdat laasgenoemde nog so dikwels aangetref word. Selfs in dele van die land waar huise van klip of steen gebou word, is dit die gebruik om 'n platdakhuis te bou, soms met net een of twee kamers. Ook is daar dikwels 'n gemis aan voorbeelde van behoorlike meubilering en versiering van huise, van 'n blom-, groente- of vrugtetuin om die huis, van assainering en ander geriewe van die beskawing.

(b) Van intellektuele verligting. Gebrek aan omgang met verstandelik hoogstaande bure en aan kennismaking met goeie lektuur het tot gevolg dat weinig nuwe ideë in die huislike lewe cirkuleer. Daar is min wrywing of onderlinge opskerping van gedagtes; langsaam vind dus plaas wat byna genoem kan word 'n intellektuele inteling, met nadelige gevolge vir die verstandslewe. Die gebrek aan kennis omtrent die buitewêreld het tot gevolg dat daar byna geen besef is van ander beroepe, bedrywe of arbeidsfere as die boerdery nie. Elke kind moet dus maar daardie lewensbestaan kies of hy daartoe aanleg het of nie; feitlik alle ander kanale is vir hom gesluit.

(c) Van goeie huishouding. By gemis aan voorbeelde is daar weinig verandering in die voedsel en die voorbereiding daarvan; of in die behandeling van siekte, in geboorteomstandighede en sorg vir die suigeling, in huislike opvoeding en tug, in kleding en ontspanning. Daar is dag ná dag dieselfde eentonige, geesdodende roetine-arbeid wat lig uitloop op gevoelloosheid en dooie berusting. Die uitwerking van isolement op die vrou, daar op die eensame buitepos van die plaas, is gewoonlik nog nadeliger as op die man. Vir hom is daar nog 'n sekere mate van afwisseling in die lewe. Hy is dikwels in die dag weg van die huis, in die veld of op besoek na die plaas, of selfs af en toe in die dorp vir besigheid. Veel meer as sy vrou kom hy nog in kontak met sy medemens. Dog daar is weinig afwisseling vir haar; sy is dag ná dag aan haar huis en klein kindertjies gebind. Weke gaan miskien verby waarin sy geen ander vrou sien om mee te praat nie. Wanneer die paar huiswerkies klaar is, het sy niks om te doen nie. Die uitwerking van so 'n ledige, armoedige lewe kan lig vermoed word. In die begin mag daar nog ontevredenheid met haar lot wees, op die end seker algehele gevoelloosheid, sonder enige prikkel van ambisie, selfs nie van wanhoop nie.

(2) Gebrek aan maatskaplike bewussyn.

Deur die isolement bestaan daar weinig maatskaplike omgang, dus min kans tot die ontwikkeling van saamhorigheids-

gevoel met ander gesinne, van koöperasie en eendrag. 'n Sterk ontwikkelde censelwigheid en gebrek aan spangees word gevorm. Deur die afwesigheid van gesonde wedywer word ambisie nie geprikkel nie. Die gemis aan sociale discipline lei in sommige gevalle tot die vorming van 'n onmaatskaplike en selfs antimaatskaplike klas, sonder enige besef van hulle onderlinge verpligtinge.

(3) Swak aanpassingsvermoë.

By skielike verandering van lewenswyse of woonplek, soos soms gebeur by die trek van die platteland na die stede, ondervind die arme dat sy sin vir onderlinge skikking en aanpassing baie onontwikkeld is. Hy gevoel hom dus verstote en eensaam in 'n samelewing waar vir sy nederige bekwaamhede geen aanvraag of geleentheid is nie. 'n Ongekende besef van minderwaardigheid en onbevoegdheid dra dus daartoe by om hom en sy gesin moedeloos te maak.

**II. Behuisingstoestande by die arm gesin van vandag.**

(1) Klasse van wonings.

Die woninge wat ondersoek is, val onder drie klasse:

A. — Die soort wat ongeskik is vir beskaafde lewe; klein, vuil, bouvallig en sonder behoorlike meubilering en versiering.

B. — Die soort wat as redelik skoon en ordelik beskou kan word, dog heeltemaal te klein vir fatsoenlike gesinslewe is.

C. — Die ordentlike woning waar wel niks weelderigs te sien is nie, maar wat tog doelmatig genoeg is vir beskaafde lewe.

Sorg is gedra dat geen besonder slegte huise uitgesoek is nie, hulle is voor die voet geneem in die arm buurtes van stede, dorpe, delwerye of op die platteland.

(2) Algemene gevolgtrekkings.

Altesaam is 605 wonings ondersoek oor die hele Unie versprei. Van hierdie getal is 64% onbevredigend — 34% van die A-klas en 30% van die B-klas; slegs 36% is ordentlik.

In die stede was 65% onbevredigend — 42% van die A-klas, en 23% van die B-klas; 35% was van die C-klas.

Op die platteland was die toestand erger, want 71% (37% A-klas en 34% B-klas) was onbevredigend en slegs 29% ordentlik.

Op die delwerye was die toestande die swakste van almaal. Neentig percent was onbevredigend (54% A-klas en 36% B-klas); net 10% kon gaan. Soos reeds gesê is die oorsaak van die

primitiewe behuisingstoestande hier die tydelike karakter van die werk. Dog dit is opvallend dat selfs in die dele waar die delwers permanent gevestig is, die woninge in die reël nog maar ellendig en primitief bly.

Hoe ellendig die krotte en hokke wat blanke mense moet huisves, soms is, sal uit die volgende paar voorbeelde blyk:

(i) Op 'n groot spoorwegdorp is in die hoek waar twee sinkheinings bymekaarkom, 'n huis gemaak. Die hele vertrek is 6 voet lank, 4 voet breed en 5 voet hoog. Twee sye van die huis word deur die hoek van die sinkheining gevorm; die ander twee is van sinkplate. As dak dien die geraamte van 'n ou katel waaroor sakke en teerlappe gegooi is. Daarin slaap 'n moeder en 5 kindertjies.

(ii) Net oor die municipale grens van 'n groot stad is aangetref 'n vader en moeder met hulle suigeling; hulle ander kinders was onder die kinderbeskermingswet verwyder na 'n gestig. Hulle was besig om by 'n vuurtjie te sit voor hulle slaapvertrek. Laasgenoemde se mure was van sinkplate, maar die hoogte daarvan was die breedte van 'n sinkplaat, ongeveer twee voet. Die dak was van riete en houte met sakke bedek. Om by die huis in te kom moes hulle die sakgordyn oopskuif en op hande en voete inkruip. As hulle plat lê, is die dak ongeveer 'n voet bo hulle hoof.

(iii) Op 'n dorpie by die see woon 'n gesin van sewe. Die huisie is 7 voet wyd, 14 voet lank en 3 voet hoog; die dak loop met 'n spits en is ses voet hoog in die middel. Die mure is van kisplanke, van binne met koerante toegeplak om hulle dig te hou. Die vloer is van vuil seesand. Daar is net een bed en 'n paar kissies in die huis. Die vyf kinders slaap op die sand; die moeder sê sy sprei eers twee jaste op die grond vir hulle om op te lê en maak hulle dan toe met 'n kombers.

(3) Invloed van behuising op die gesinslewe.

Omtrent die nadelige uitwerking van slegte woningstoestande op die familie kan daar geen twyfel bestaan nie. Wanneer ouers en kinders, soms selfs vreemdelinge, in een vertrek moet slaap, is daar geen kans tot afsondering nie; niemand is privaat nie. Die kinders groei op met gebrek aan kiesheid, al hulle fynheid van gevoel word afgestomp. Wat alles onder sulke omstandighede moet plaasvind, kan goed begryp word.

Dan kom daar nog by die ongesondheid van sulke toestande, veral wanneer een of meer van die huisgenote aan 'n aansteeklike siekte ly. Ook is daar min huisgeriewe weens die treurige meubilering en eet- en slaap-geleenthede. Op hierdie manier

word die lewensstandaard maklik verlaag tot dit gelykstaande met, of selfs laer as dié van naturelle is. Vele huise is aangetref waar die huisgesin nooit as 'n geheel vergader nie. Daar is geen tafel nie; of as daar een is, word nooit vir maaltye aangesit nie, maar elke kind ontvang sy of haar bakkie pap en brood en gaan dan apart sit om dit te eet.

Onder sulke toestande moet die dogter van die huisgesin opgroei. Daar is geen gerief, geen gesellighcid, geen versiering in die woning nie. Daar is geen ontvangkamer waar gaste kan verwelkom word nie. Daar is bitter min kans om die atmosfeer van huislikheid vir die kinders te skep. Sekere gevolge hiervan sal nie uitbly nie. Die eerste is uithuisigheid, veral in die stede en op die delwerye. Aande word op straat of op kuier deurgebring, dikwels met die nasleep van onsedelikheid. 'n Jong meisie op die delwerye sê eenmaal aan 'n sendingwerkster: „Jy wil nou hê ek moet anders lewe, maar dan moet ek saans in daardie hok van 'n huis by my ouers inkruip. Ek doen dit nie. Ek gaan liewers by daardie mans in hulle kamers slaap.'' Vroeë huwelike, om also die ongewenste huislike lewe te ontsnap, is die reël.

'n Slegte woning versterk die minderwaardigheidsgevoel van die bewoners daarvan. In vroeër tye toe daar betreklik min onderskeid was tussen die behuising van betergesteldes en armes, was dit nie die geval nie. Maar nou wel, by die toename van klasonderskeid, veral wanneer kleurlinge en selfs naturelle soms beter lokale bewoon.

(4) Pogings tot beter behuising.

Volgens die Woningwet van 1920 is plaaslike besture gemagtig om geld van die centrale regering te leen, met die doel om vir hulle eie rekening wonings te bou, of om geld aan private persone te leen op goeie sekuriteit vir boudoeleindes. In tien jaar was 'n bedrag van £3,464,000 op hierdie manier uitgeleen, waarvoor 10,395 huise gebou is, 3,359 vir blankes, en 7,036 vir kleurlinge en naturelle. Bowendien het stadsrade uit ander fondse ook ander groot behuisingskemas en die bou van lokasies vir naturelle op tou gesit. Die volgende moet egter in oorweging geneem word:

(a) Die geld is hoofsaaklik gespandeer om òf gegoede burgers op goeie sekuriteit te help, òf om lokasies te bou. 'n Hoofonderwyser op die Rand sê: „Die betergesteldes is gehelp om mooi huise te bou, en vir die naturelle is groot lokasies opgetrek. Hier op Newlands is 10,000 sulke doelmatige kafferhuisies gebou, maar vir die arme is daar niks. Baie blankes woon in meer ellendige huisies as wat nou vir kleurlinge en naturelle beskikbaar gestel word.''

Sedert 1928 egter is die regering besig om ook stedelike armes tegemoet te kom. 'n Som van £1,000,000 verdeel oor vier jaar is beskikbaar gestel aan stadsrade teen 'n baie lae rentekoers, uitsluitlik om arm gesinne van doelmatige wonings teen 'n lae huur te voorsien.

In Kaapstad is ook onder die „Maatskappyewet'' No. 46 van 1926 'n nuwe maatskappy vir behuising, die „Citizens Housing League Utility Co.'' opgerig. Die voorwaardes is dat vir elke £20 deur private onderneming byeengebring die regering £80 byleen vir behuising, terugbetaalbaar ná 15 of 20 jaar. 'n Som van £20,000 is reeds versamel, dus met die regering se bydrae is reeds £10,000 beskikbaar. Daarvoor word 400 huise gebou vir armes. Die goedkoopste klas huis sal £230 kos en bevat 2 slaapkamers, eetkamer, badkamer, kombuis en tuingrond wat omhein is. Die huur sal wees slegs 7/- per week.

Op Pretoria word reeds jarelang baie verdienstelike werk gedoen in hierdie rigting deur die maatskappy „Ons Eerste Volksbank.'' Arm dog eerbare persone word op bewys van goeie karakter gehelp aan geld om hulle eie huise te bou, en betaal dan maandeliks 'n som vir rente en delging terug, sodat die huis ná tien jaar hulle volle eiendom word. Die maandelikse rekening vir rente plus aflossing is in die reël nie meer as die huur wat hulle vir so'n huis sou moes betaal nie, en nou het hulle die bevrediging dat die huis van die begin af hulle eiendom is, en hulle kan dus gedurig allerlei verbeteringe self aanbring. Die direkteur van die volksbank verseker dat in die afgelope 11½ jaar hulle geen enkel geval gehad het waar hulle bedrieg is nie, terwyl honderde op dié wyse tot selfrespek gebring is en 'n gesonde besitsinstink by hulle ontwikkel is.

(b) Gemis aan plattelandse behuisingskemas. — Die tweede oorweging is dat al die genoemde bedrywighede van die regering, stadsrade en private maatskappye net die stede en miskien 'n paar groter dorpe geld. Vir die platteland is niks gedoen nie. Een rede vir die stadwaartse trek is die beter en geriefliker woninge wat die arme daar aangebied word; en indien die trek gekeer sal word, is volle aandag aan landelike behuising 'n absolute vereiste. Volgens ingewonne getuienis het boere wat hulle arbeiders van doelmatige huise voorsien, nooit gebrek aan werkkragte nie. 'n Boer in Caledon het drie woninge vir sy werksmense laat bou, elk was van drie kamers met spens en kombuis daarby; dit het hom slegs £100 elk gekos, en sedert dié tyd het hy altyd 'n goeie klas werksman.

Wat nodig skyn te wees is dat boere moet aangemoedig word om vir beter behuising op hulle plase voorsiening te maak.

Die bywoner kan nie verwag word om sy eie huis te bou nie, want hy moet môre-oormôre al miskien trek. Die plaaseienaar is in die reël ook onwillig om vir sy arbeiders te bou, want hy kan ewegoed naturelle huur wat vir hulle eie hutte sorg. Dit is seker dat hierdie laaste oorweging vandag honderde boere verhinder om blanke arbeiders in diens te neem. Indien hulle egter 'n tegemoetkoming vir behuising kan ontvang, tenminste op dieselfde voorwaardes as wat hulle vandag geld vir draadheinings, damme en boorgate kan kry, sal vele aangemoedig word om vir beter woninge vir hulle arbeiders voorsiening te maak.

**III. Huweliksomstandighede.**

(1) Meestal nog eerbaar. — In die vorige hoofstuk is reeds daarop gewys dat uit meer as 700 huisgesinne wat besoek is, daar geen tien percent is wat nie kerklik gehuud is nie; terwyl die getal wat ongehuud saamleef, nie noemenswaard is nie. Die huwelik, en veral die kerklike inseëning daarvan, word dus nog in ere gehou. Dit geld van 'n geslag egter, die meeste waarvan al middelbare leeftyd bereik het. As ons die huweliksomstandighede onder hulle kinders nagaan, vind ons 'n ander stand van sake; veral is daar 'n toename van burgerlike huwelike. Dit is die neiging onder alle stande oor die hele Unie. Waar in 1912 slegs 21 percent van die voltrokke huwelike deur magistrate bevestig was, het hierdie syfer in 1929 geklim tot 32 percent; in die Transvaal is die getal burgerlike huwelike selfs 46 percent van die totaal. Dit steek nie gunstig af by die ander Dominiums nie, want in 1928 was slegs 19.6 percent van die huwelike in Nu-Seeland burgerlik bevestig, en in 1929 in Australië slegs 7.6 percent.

Daar bestaan verskeie oorsake vir die vermeerderde burgerlike huwelike. Daar is vereers die verminderde koste. Kerklike bevestiging beteken huweliksgelde en groot uitgawes vir klere, resepsie, ens., terwyl voor die magistraat die uitgaaf veel geringer is. Gedwonge huwelike word ook meestal burgerlik bevestig, omdat hulle die aandag dan minder trek. Die usansie speel ook 'n rol, veral in die stede. Dit is geen ongewone gesig om die bord voor die magistraatskantoor geheel en al bedek met aangeplakte huweliksgebooie te sien nie.

(2) Familie-huwelike. — Uit die ondersoek het geblyk dat familie-huwelike betreklik min voorkom. Die mag van die tradisie en van die opvoeding van die ouers en die Kerk daarteen speel nog 'n groot rol. Dit word soms wel bevorder deur onversigtige testamente, waar grond vermaak word aan kleinkinders met die gevolg dat neefs en niggies met mekaar trou

om also 'n groter erfenis te kry, en „om die grond in die familie te hou." Waar dit veral plaasvind, is onder afgesonderde groepe in eensame bergklowe of langs riviere. Mense van dieselfde gesindte is lief om hulle op sulke plekke saam te trek, met die gevolg dat ondertrouery plaasvind, soms skynbaar met die nasleep van agterlikheid of gebreklikheid onder die nageslag. Sulke afgesonderde groepe was egter betreklik min in die verlede en word met die verbeterde moderne verkeersmiddels nog minder.

(3) Vroeë huwelike.—Vroeë huwelike is onder die arm klasse baie algemeen en vind by die vrou plaas gewoonlik voor sy 20 jaar oud is. Hiervoor is daar baie oorsake. Daar is vereers die *sorgelose lewensopvatting* by vele armes; die sorg vir 'n verdienste, 'n woning, 'n familie en 'n toekoms weeg baie lig by hulle. *Slegte behuising* speel ook 'n groot rol. Die seun of die dogter wil so vroeg moontlik die ongewenste, volgepropte huis verlaat vir 'n woning van hulle eie. En dan kos dit ook so min om 'n soortgelyke onderdak as dié van hulle ouers op te trek. Dit is 'n feit dat op die delwerye waar die behuising die swakste is, huwelike die vroegste in die lewe plaasvind. Verder is dit herhaaldelik bewys dat *kerklike en staatsorg* vir die kinders wanneer dit te maklik verkry word, sorgelose, vroeë huwelike bevorder. *Dronkenskap en twis* by die ouers dryf sommige kinders ook om vroeg te trou om so die ouerlike huis te kan verlaat.

Die gesinne van die armes is dan gewoonlik ook groot. 'n Aansienlike aantal wat waargeneem is, gee die gemiddelde syfer van 6.57 kinders per huisgesin.

(4) Egskeiding, verlating en ontug. — Soos reeds aangetoon is daar geen bewys dat hierdie maatskaplike euwels in 'n erger mate by die armes as by die betergestelde klas van die samelewing aanwesig is nie. Uit 534 arm gesinne waar dit moontlik was om die getal egskeidinge, gevalle van moedwillige verlating of van ontug na te spoor, is 63 van die een of ander euwel gevind, of 12 percent van die geheel.

Dit is egter seker dat moderne stedelike toestande, met die vele voorbeelde van allerlei sosiale euwels om hulle, die neiging het om die arme se eerbare gesinslewe nadelig te affekteer. Egskeiding en verlating word nie meer so 'n skande gereken as in die verlede nie en vind dus meer dikwels plaas.

Veral sedert die Europese oorlog is daar 'n groot toename van egskeidinge in die Unie. Die syfers vir die jare 1917 en 1918 is 494 en 492 respektiewelik, en vir die jare 1928 en 1929, 995 en 964 respektiewelik, of omtrent dubbel soveel. Van die

syfers vir die twee laaste jare is die Transvaal verantwoordelik vir 544 en 508, of meer as die helfte van die hele Unie.

'n Hooggeplaaste beambte in die Transvaal wat vele jare met huweliksake te doen het, getuig: „Die Europese oorlog het 'n baie nadelige uitwerking op die huwelikslewe van die Uniebewoners gehad. Meisies het tydens die oorlog veelal die poste op kantore gevul terwyl die mans afwesig was. Ná die vrede het dit 'n vaste instelling gebly. Wanneer twee jongmense wat albei 'n karige verdienste het, nou wil trou, is dit nodig dat albei ná die huwelik in diens moet bly, want die man alleen verdien te min om albei te onderhou. Daar word dus twee voorwaardes gestel: (1) Daar moet geen kinders wees nie, en (2) geen huishouding vir die vrou nie, want sy bly haar verdienste behou. Ná die huwelik loseer hulle dan by 'n losieshuis of bewoon 'n paar kamers en eet by 'n kafee. Elke aand is hulle op straat. In sulke gevalle kom egskeiding maklik. Hulle trou haastig — geen groot voorsorg vir meubels, linne, breekgoed, ens., is nodig nie — en hulle laat mekaar ook maklik staan. Kinders, wat die gemeenskaplike band tussen man en vrou vorm, is daar nie; gesamentlike belange soos 'n woning, tuin en meubels ook nie. Daar is geen egte huislikheid nie, want die vrou het geen belange by haar huis nie. Hierby kom nog die voorbeeld van maklike skeidinge rondom hulle en die neiging om bo hulle inkomste te lewe, wat so algemeen in ons tyd is, en wat so lig tot onenigheid lei."

**IV. Huislike opvoeding.**

1. Die invloed van die vader. — Die patriarchale lewenswyse was die reël onder die landelike bevolking. Die vader was die hoof, hy het al die besigheidstransaksies van die huisgesin verrig, dikwels ook vir sy gehude kinders wat rondom hom woon. Dit het aan die een kant daartoe bygedra dat daar groot ontsag, selfs vrees, vir die vader was; en as hy 'n deugsame man was, het sy invloed in seker opsigte heilsaam op sy kinders gewerk. Dog daar was sekere nadele aan verbonde, wat, veral by gemis aan karakter, tot veragtering gelei het. Daar was b.v. die verkeerde familieliefde waardeur die vader al sy kinders by en om hom gehou het, selfs ná hulle huwelik. Vader en kinders boer dan saam; geen verdeling van grond vind plaas tot ná albei ouers se dood nie. Elke kind sit en wag op die stukkie grond wat hy eendag moet erf. Daar is geen prikkel tot ambisie, geen aanmoediging tot selfstandigheid, geen ontwikkeling van besigheidsinstink nie. Luie gewoontes word aangekweek, want daar is nie genoeg werk om almaal besig te hou nie.

Hierby kom nog die vaste tradisie van grondvermaking. Die reël was: „Die langslewende bly in volle besit, en daarna moet alles gelyk-op onder die erfgename verdeel word. Dikwels bly die grond onverdeel, soms tot lank ná die ouers se dood. Dit het selfs gebeur dat daar so baie erfgename is dat wanneer die grond eindelik verdeel word, die koste van opmeting bykans groter is as die waarde van die grond.

D. J., 'n boer in Potchefstroom, getuig: „Ek was een van vier seuns. My vader het ook dogters gehad. Hy kon goed op sy grond bestaan, daarom het hy ons almaal by hom gehou. Die eerste paar getroude seuns het by hom in die huis gebly. Almaal het saamgeboer, en ons vader het al die besigheid verrig. Die gevolg was dat ons geeneen hard gewerk het nie en met die vermeerdering van kinders het ons langsamerhand arm geword. Ek het later uitgespring en op eie houtjie gaan boer en hard gewerk, tot ek vandag besitter van my eie plaas is. Maar ek het teen die sin van my vader weggegaan; hy wou my daar hou, dus wou hy my niks meer gee as net my bietjie vee en 'n wa en 'n span osse om mee weg te gaan nie. My vader het gesê dis oorgenoeg, hy het net so arm begin. Die rede waarom ek weggegaan het, is omdat my vader nie na ons kinders wou luister om meer moderne maniere van boerdery, met machinerie, ens., toe te pas nie; hy het daarop gestaan om by die ouderwetse manier van boer te bly.''

S. V. was die besitter van 'n Karo-plaas van 20,000 morge en was 'n flukse boer. Hy was driemaal getroud, en sy familie, met stiefkinders, was 18. Al hierdie kinders het rondom hom op verskillende dele van die plaas gewoon. Elke getroude kind het 'n troppie vee en 'n klein huisie gehad. Die vader wou almaal naby hom hê. Hulle het lui groot geword en verarm. Net een seun wat ver daarvandaan 'n plaas gekoop het, het vooruitgegaan. Al die ander het uitgeboer, en sommige sit vandag as armblankes op die dorp. Die hele plaas behoort nou aan Jode.

Al te grote verdraagsaamheid met spandabele, onverskillige kinders, gepaard met verkeerde huislike opvoeding, het in menige geval bygedra sowel tot kind as tot ouer se agteruitgang.

S. T. was 'n suinige, hardwerkende boer en het later skatryk geword. Hy het sy kinders nie leer werk nie; as hy in die bloedige son wol in sy bale intrap, lê hulle en slaap. Sy oudste seun het in weelde geleef en het geen sorgsaamheid besit nie. In die lamtyd span hy sy kar en vier perde in en ry strand-toe. By die vader se tweede huwelik het hy eers aan elk van sy vier seuns sy erfporsie gegee. Die oudste het roekeloos spekuleer, het in die skuld geraak en sy erfporsie laat opveil. Tweemaal

het die vader dit self teruggekoop en die seun weer 'n kans gegee. Alles het niks gehelp nie, en die seun is vandag brandarm en ry transport.

Moeilikhede en gesukkel met die boerdery het baie vaders laat besluit om hulle beste seuns vir een of ander professie te laat leer en die boerdery aan die swakstes oor te laat. In menige geval is verbande passeer om studiegeld te vind, en dié wat toe moes boer, was nie by magte meer om kop bo water te hou nie, en het heeltemaal verarm.

2. Die invloed van die moeder.—Die moeder selfs nog meer as die vader druk haar stempel op die kinders af. Dit wil uit die ingewonne getuienis blyk, en veral uit die navorsing van mevr. Rothmann insake geboorte- en huislike omstandighede van die arm moeder en dogter, dat dit die moeder is wat die toon aangee in die gesinslewe. 'n Gesin met 'n deugsame vader en 'n swakke moeder staan in die reël meer bloot aan veragtering en verslegting as een met 'n niksbeduidende vader dog eerbare moeder.

Dit is nie die bedoeling om hierop in besonderhede in te gaan nie, daar dit in mevr. Rothmann se byvoegsel tot hierdie sociologiese afdeling gedoen word. 'n Paar kort voorbeelde sal hier voldoende wees. Die eerste is van 'n swakke vader dog deugsame moeder; deur laasgenoemde is die hele huisgesin van ondergang bewaar. En die tweede is van 'n niksbeduidende, spandabele moeder wat 'n andersins welgestelde en eerbare familie tot die bedelstaf gebring het.

(1) P. S. was 'n vooruitstrewende boer in die Klein-Karo. Hy was egter taamlik roekeloos van aard en het baie gedrink. Sy vier seuns en drie skoonseuns het nog erger aangegaan as hy; ses het deur die drank hulle aan allerlei slegtheid oorgegee, het heeltemaal ongelowig geword en het met hulle nageslag tot volslae karakterloosheid en armoede verval, sodat hulle selfs met kleurlinge vermeng het. Die vierdie seun was ook 'n drinker en vloeker, maar het met 'n vrou uit een van die beste families getrou. Onder haar invloed het hy en sy kinders steeds deur vlyt en oppassendheid vooruitgegaan, en sy kinders is vandag lede van die skool-, kerk-, en afdelingsraad.

(2) J. T. het 'n goeie plaas van 3,000 morge geërf en het met sy huwelik nog 'n aangrensende plaas van 1,100 morge gekoop. Hy was oppassend en eerbaar, dog sy vrou het 'n onversadigbare kooplus gehad. As sy op die dorp kom, word links en regs gekoop, veral meubels. Soms by 'n besoek op die dorp word tot vir £60 allerlei onnodige goed gekoop. Die huis was later volgeprop met meubels. Die gevolg was dat 'n Jood die

plaas in hande gekry het en dat die twee hulle ou dag in groot ellende en armoede moes deurbring.

Waar vermenging tussen blanke mans en kleurling- of naturellevroue plaasvind is dit die neiging van die nageslag om tot die kleurlingras oor te gaan eerder as tot die blanke. In 'n seker deel van die Unie, eers uitsluitlik deur naturelle bewoon, is die gevalle nagegaan van dertien blanke handelaars wat hulle in die streek gevestig het en wat kaffervroue geneem het. Byna sonder uitsondering het die kinders later òf met ander basters getrou òf met kaffers. Baie min het probeer terugkeer tot die blanke lewensstandaard. Dit wil skyn of die invloed van die moeder hier die deurslag gegee het.

3. Die betekenis van huislike opvoeding. — Die maatskaplike stempel deur ouers op hulle kinders afgedruk is blywend, ja byna onuitwisbaar. Waar daar verhoudinge van vrede en liefde tussen die ouers bestaan, word die familie-eenheid bewaar en die kinders groei in die reël op tot eerbare burgers. Dog twis en onenigheid tussen ouers beteken dikwels die ondergang van die hele gesin.

Die magistraat en reklasseringsbeambtes van die jeughof in Johannesburg verseker dat jeugdige misdadigers veral kom uit huise waar twis tussen die ouers heers. Die gevolglike huislike opvoeding is van so 'n aard dat misdaad lig by die kinders ontstaan. Van die gevalle waar kinders onder die wet op kinderbeskerming verwyder is na gestigte of verbeterhuise, is 93 percent te wyte aan ouderlike verwaarlosing en twis. Dat die kinders glad nie onredbaar is nie, getuig die feit dat 'n goeie opvoeding — selfs in 'n verbeterhuis — pragtige resultate lewer. Navraag na die verdere loopbaan van kinders wat die gestig of verbeterhuis verlaat is gedoen in verskeie inrigtinge. In twee gevalle word gesê dat die percentasie kinders wat in hulle latere lewe vooruitgekom het, tussen 80 en 90 en in een selfs meer as 90 is.

## V. Lewensstandaard van die arm gesin.

Die lewenspeil van 'n familie word aan verskillende sake getoets: aan hulle woningstoestande, meublement, beskawingsgeriewe, voeding, kleding, taal, vriende, gewoontes. Voor die onderskeid tussen die lewenswyse tussen ryk en arm so groot was, was die standaard ook taamlik gelyk. Daar was nie groot verskil te bemerk tussen die woning, kleding, voeding, ens., van die welgestelde en die behoeftige nie. Die arme is in die maatskaplike lewe byna as die gelyke van die gegoede ontvang. Die waarde hiervan vir die arm man was groot. Dit het sy selfre-

spek en rassetrots beskerm en hom in sover van veragtering bewaar.

Hierdie voorbehoedmiddel is in groot mate besig om te verdwyn met die toename van klasonderskeid. Die kloof wat ryk en arm van mekaar skei, word hoe langer hoe breër en dieper. Weelde en gevolglike hooghartigheid het gelei tot veragting van die arme. Daardeur het 'n blaam op armoede kom te rus waarvan niemand meer bewus is as die arme self nie. Hy gevoel hom nou 'n minderwaardige, hy skaam hom vir sy woning en sy kleding; hy voel onthuis in die geselskap van betergesteldes en is dikwels sku en staan opsy. So mis hy die opvoeding van omgang met diegene wat hoër staan as hy. Andere gevolge is 'n gevoel van ontevredenheid en selfs bitterheid, afguns en moedeloosheid — almaal dinge wat meewerk om hom nog laer op die maatskaplike ladder te laat sink.

(1) Die invloed van minderwaardige kleding. — 'n Minderwaardige huis en minderwaardige kleding is die twee sake wat veral bydra om die behoeftige sy armoede pynlik te laat gewaar word. Oor eersgenoemde is reeds gespreek; 'n enkel woord oor die tweede is hier van pas. Iemand wat in lompe gekleed gaan, lyk nie alleen soos 'n armblanke nie, hy voel soos een. Hy verbeel hom almaal kyk na hom en bespot hom. Hierdeur — soos gesê — vermy hy die samekomste met sy meerderes. Neem b.v. kerkbesoek. Die verskoning wat die arme veral maak vir afwesigheid van die kerk, is dat dit hom aan fatsoenlike klere ontbreek. Hy of sy sê: „Ons wil nie daar sit vir 'n spot van andere nie." Menigmaal is dit deur predikant of kerkraadslid opgevat as 'n voorwendsel om traagheid en ongodsdienstigheid te bedek. Dit mag soms so wees. Gewoonlik egter is daar veel grond vir die bewering. Al is dit soms dat die arme hom slegs verbeel dat andere op hom neersien, tog bly die feit dat dit 'n werklike en gewigtige beswaar by hom vorm.

Soos reeds gesê het swak klere die gevolg dat die aanraking met en opvoeding van hoër mense deur die arme gemis word. Sy selfrespek en gevoel van eiewaarde word ook benadeel. Dit is een van die sake wat vandag meer as in die verlede die probleem van armoede bemoeilik.

(2) Die versoeking by die arme om bo sy vermoë te leef. — Hierdie versoeking is trouens ook by die betergestelde aanwesig. 'n Vooraanstaande lid van die landraad in Transvaal het die gewoonte om bo vermoë te lewe as een van die vernaamste oorsake van veragtering en verarming bestempel. Hy spreek dit as sy mening uit dat 80 percent van die Transvaalse bewoners vandag bo hulle vermoë lewe. Dit

word veroorsaak deur die hoër eise wat die lewe stel insake mooi huise, weelderige klere, plesier, motorkarre, ens. Dan kom hierby nog die gebruik dat so te sê alles vandag onder die *huurkoopstelsel* te verkry is, waarvolgens 'n geringe deel van die koopsom van 'n motorkar b.v. betaal moet word, en die res op korter of langer termyne. Die koopsom word op hierdie wyse so redelik voorgestel dat duisende verlei word om dinge te koop wat hulle glad nie kan bekostig nie. Hierdie gebruik is vir die boer met sy wisselvallige inkomste meer noodlottig as vir die ontvanger van 'n gereelde salaris. Die boer tel sy geld soms voor dit in hande is, hy misreken hom terdeë, onverwagte onheil tref hom, met die gevolg dat hy die koopsom nie kan betaal nie. So word hyself en sy gesin lig op die pad na verarming gebring.

**VI. Verhouding van die arm gesin tot die kleurling en die naturel.**

Dit is natuurlik nie hier die bedoeling om die gevolge van die konkurrensie tussen blankes en gekleurdes op die terrein van ongeskoolde arbeid e.a. na te gaan nie. Dit word in die ekonomiese rapport gedoen. Wat beoog word, is om die mate van geslags- en sociale vermenging tussen wit en swart, en die gevolge daarvan op die blanke gesin op te som.

(1) Mate van rassevermenging. — Dit is die bevinding van die Kommissie dat hoewel geslagsgemeenskap tussen blankes en naturelle vandag in groter mate voorkom as in die verlede, dit nog die uitsondering is, selfs by veragterde blankes. Die ganse tradisie van die blanke ras is sterk daarteen; nog meer besonderlik is dit waar van die Afrikaanssprekende seksie. Die publieke mening is in die meeste gevalle nog kragtig genoeg om so iets sterk af te keur. Rassevermenging met kleurlinge, in onderskeiding van naturelle, kom meer dikwels voor, maar selfs hier is dit die uitsondering dat veragterde blankes daartoe oorgaan.

Dit ontbreek egter nie aan tekens dat hierdie skeidsmuur langsaam afgebreek word nie. Sommige blankes is so veragter dat hulle lewensstandaard gelykstaan met dié van naturelle, soms selfs laer. Maatskaplike vermenging waartoe — soos hieronder aangevoer word — moderne ekonomiese toestande aanleiding gee, voer lig tot geslagsgemeenskap, wat weer tot gevolg het die verdwyning van die suiwer blanke kleur. Op laasgenoemde wyse het dit reeds gebeur dat daar hele huisgesinne is wat wel die name en vanne van blankes dra, maar wat kleurlinge is. Die armblanke-verskynsel kom hier in 'n ander gedaante voor, want sulke families is in die meeste gevalle wel

„arm" maar nie meer „blank" nie. Was dit nie dat hulle op hierdie wyse verdwyn nie, sou die hele verskynsel van armblankedom vandag gewis groter gewees het as wat dit is.

(2) Toename van maatskaplike vermenging. — Op die platteland is onmiskenbare bewys gevind van maatskaplike omgang op gelyke voet tussen blankes en gekleurdes. Die rede hiervoor is veral die toename van klasonderskeid tussen ryk en arm. Die bywoner en plaasarbeider word in vele gevalle nie meer op gelyke voet met die eienaar se gesinne ontvang nie. Hy kom soms nie eens meer in die huis behalwe in die kombuis nie. Sy vrou kom net in die huis om as 'n gewone bediende te werk. 'n Groter mate van sociale omgang met die plaasarbeider van die kant van die baas is daar nie. Dit is in sulke gevalle dat arm gesinne lig geselskap soek by kleurlinge. Dan verdwyn die respek aan die kant van die kleurling teenoor die blanke bywoner, en van sociale omgang kom rassevermenging maklik. Dit is geen ongewone verskynsel om die witman en die kleurling of kaffer naas mekaar op gelyke voet op die plaas, in die skeerkamer, in die kraal, op die land, te sien werk nie. Soms bestaan spanne padmakers uit wit en swart wat naasmekaar dieselfde werk doen, die blanke teen 'n loon 'n bietjie hoër as dié van die kleurling.

Voorbeeld: H.A. is 'n arbeider onder 'n groot boer wat baie blankes en kleurlinge in diens het. Hy het baie min voorregte en absoluut geen kans om vooruit te gaan nie. Hy woon op een van sy baas se afgeleë plase saam met 'n paar kleurlinggesinne en moet saam met hulle sy baas se vee versorg. Die onvriendelike behandeling wat hy ondervind, het sy gevoel van minderwaardigheid versterk, en by gemis aan omgang met andere blankes is hy gedryf om met die kleurlinge op byna gelyke voet om te gaan. Daar is geen respek van hulle kant meer jeens hom en sy vrou nie. Die kleurlinge spreek hulle nie as „baas" en „nooi" aan nie, maar noem hulle by hulle name.

In menige huis is daar 'n wit diensmeisie wat saam met 'n kleurlingkok of selfs 'n jong moet werk. Hulle eet saam in die kombuis, en die witmeisie is byna verplig om haar geselskap by die kleurling te soek.

In fabrieke werk blankes en gekleurdes dikwels naas mekaar en soms teen dieselfde lone. Mevr. Rothmann sê in haar ondersoek van fabrieke:

„Daar is 'n aantal fabrieke in Kaapstad waar wit- en kleurlingvroue langs mekaar werk, en in sommige gevalle in dieselfde lokaal eet en drink. Een eienaar van 'n fabriek met gemengde vrouearbeid regverdig nogal sy beleid en sê: ‚Die saam werk en

saam eet het op sowel blanke as gekleurde werkster 'n heilsame uitwerking. Die witmeisie voel dat sy 'n voorbeeld is en is op haar beste, die kleurling kom onder die witmeisie se invloed en probeer om haar na te doen.' Hierdie redenering sal egter in ons land waar ons hele maatskaplike lewe op segregasie gebaseer is, nie steek hou nie.

Dit is baie duidelik dat 'n groot deel van die bevolking nog nie ontwaak is tot 'n besef van die behoefte aan 'n heilsame segregasiebeleid, waar moontlik, nie. Die gevolge van sociale vermenging op die blanke gesinslewe kan geen andere wees nie as 'n daling van die lewensstandaard tot die peil van die kleurling of naturel.

(3) Invloed van die naturel op die lewenswyse van die blanke gesin.—Klein kindertjies word van jongs af aan die sorg van kindermeide toevertrou. Hulle invloed op die jeugdige gemoed kan nie oorskat word nie. Die kinders leer so die taal en gewoontes van die kaffer aan.

(a) Taal. Onkiese, vuil en onbeholpe maniere van uitdrukking word dikwels van die naturel aangeleer. Veral die kaffergewoonte van leuentaal, of ontwyking van die waarheid, word die blanke kind ingeprent. Want 'n kaffer kom selde reguit met die waarheid uit, hy is lief om 'n omweg te loop. Dit wil skyn asof die leuenagtige maniere van die armblanke 'n oorsaak hierin vind.

(b) Gewoontes. Die sorgloosheid van die naturel is welbekend. Hy sal sy perd urelang, soms die hele nag, opgesaal laat staan; of hy laat die ploeg van die een ploegtyd tot die ander op die land staan; of hy laat die baas se wa op die vlakte bly. Hierdie gewoonte beïnvloed die blanke. Luiheid is ook kenmerkend van die kaffer. As die oog van sy baas nie op hom is nie, doen hy baie min of niks. Blanke opsigters oor naturelle is daartoe geneig om dieselfde gewoonte aan te leer en die kaffers nie met volle spoed te laat werk nie. 'n Mynbestuurder het getuig dat hulle grootste moeilikheid is dat die blanke leiers van spanne kaffers nie die volle werkkrag uit hulle arbeiders haal nie; hulle word onwillekeurig beïnvloed deur die lui maniere van die naturel. Ook het die oorvloed van goedkoop kafferarbeid die boere en hulle kinders luiheid geleer. Instede van sy kind 'n seker werk te laat doen, stuur die vader die kaffer; en selfs al gebied hy sy kind om iets te gaan haal, roep die kind 'n kleinjong om dit te bring, of die meisie stuur die kleinmeid. Dit het baie nadelig op die hele blanke gesin gewerk. Op 'n seker staatsnedersetting waar elke nedersetter sy eie vee het,

F

word deur die bank kaffers met wa, trekvee en al gehuur om vir die blankes te kom ploeg; sodat die bestuurder verplig was om kaffers te belet om op die nedersetting te kom.

Onbeskaafde barbaarse lewenswyse beïnvloed ook die blanke gesin en breek die arbeid van skool, kerk en huis af. Daar is by die naturel in die reël volgens Europese opvatting geen fynheid van gevoel en smaak, geen kultuur of beskawing nie, maar grofheid en barbaarsheid wat onwillekeurig die blanke familielewe affekteer.

(c) Bygeloof. Dit is verbasend hoeveel bygeloof omtrent die ontstaan van siekte, plae en rampe nog by baie van ons blankes bestaan. Gedurige aanraking met die kaffer het daar ongetwyfeld baie mee te doen. Die toordokter met sy dolosse word in die geheim nog baie deur blankes ingeroep, en sy voorskrifte word gehoorsaam en geloof aan geheg. 'n Sekere respektabele dog arm boer in die Karo het onlangs vir die siekte van sy vrou 'n toordokter uit Port-Elizabeth laat haal. Ná 'n verblyf van 'n paar dae het die toordokter vasgestel dat 'n vyand die man se vrou getoor het. Hy het konsuis die hele werf rondgesoek vir die toorgoed, en die derde dag het hy die goed naby die kraalhek uitgegrawe. Die boer en sy vrou het vas daaraan geglo en het in hulle armoede darem £25 vir die man se dienste betaal. Hierdie voorval is nie bloot 'n uitsondering nie maar kom in die noorde nog meer voor. Die geloof in goëlery, spoke, geestesverskyning, ens., is bykans algemeen onder minderontwikkelde lede van die samelewing en oefen 'n nadelige invloed op die gesinslewe uit.

## VII. Veragtering van die gesin deur karakterswakhede.

Sommige van die swakhede wat blanke gesinne tot ondergang bring, het reeds by behandeling van ander punte onder bespreking gekom. Weens die gebrek aan ruimte sal die vernaamste van hulle hier net kortliks opgesom word, met byvoeging van enige ander foute wat nog nie genoem is nie.

(1) Drankmisbruik.

Die rol wat dronkenskap in die verlede gespeel het om selfs welgestelde gesinne tot die bedelstaf te bring, is welbekend. Uit die ingewonne getuienis wil dit blyk dat dit nog erger is as wat vermoed was. Met later en strenger kontrole oor die drankhandel het die gedagte ontstaan dat hierdie euwel aan die afneem is. Dog volgens officiële syfers is daar 'n langsame maar sekere toename. Die getal veroordelinge van blankes weens dronkenskap het gestyg van 3,763 in 1922, tot 5,879 in 1929, of van

3.81 tot 5.10 per duisend van die bevolking. En dit tenspyte van die feit dat die getal dranklicensies gedurende die jare verminder is van 2,226 tot 1,874. Die aantal blankes wat weens onwettige drankhandel veroordeel is, het gestyg van 346 in 1922 tot 727 in 1929. Van hierdie laaste syfer is Transvaal alleen verantwoordelik vir 574, en die res van die Unie vir slegs 153. Die veragtering en selfs ontbinding van die huisgesin weens drankmisbruik is al te goed bekend om hier nog beklemtoon te word.

(2) Afhanklikheidsin.

Die omvang en ernstige toename van die verskynsel van dooie afhanklikheid by vele armes van Staat, Kerk en liefdadigheid word breedvoerig bespreek in Hoofstuk IV, „Die Staat en die Armes," en Hoofstuk V, „Liefdadigheidsorganisasies en die Armes." Dit is dus oorbodig om hier daarop in te gaan behalwe dat daarop gewys word dat die gees van afhanklikheid baie nadelig reageer op die kinders. Die sekretaris van 'n groot vereniging vir liefdadigheid skryf dat volgens sy ondervinding die nakroos van armlastige gesinne nie in die minste huiwer om ook onderstand te eis nie en dat hulle ook in ander opsigte in die reël nog meer veragter as hulle ouers.

(3) Toename van die dobbelgees.

Die verskynsel van dobbelary onder die armes het veral in die oog lopend geword sedert hulle deelname aan die industriële lewe van die volk in die stede en op die delwery. Volgens getuienis ingewin op die Rand is daar groot getalle armes wat aan dobbelarye, loterye, perde- en honderesies deelneem. Weens gebrek aan kennis trek hulle gewoonlik aan die kortste ent, dog hulle word so deur die dobbelkoors beetgepak dat hulle in die reël daarmee volhou. Vroue word soms nog erger dobbelaars as mans. Sommige moeders sluit die kinders in die huis op en gaan na die resiesbaan. Daar word tevergeefs die laaste pennie gewaag, sodat dit soms gebeur dat hulle geen tremgeld vir die terugreis oor het nie. Baie eerbare mans en vrouens verval tot armoede, drank en onsedelikheid deur skuld by die resies gemaak.

Die nadelige invloed van die spekulasiegees op die huislike en skoolopvoeding sal blyk uit die volgende onderhoud met 'n delwer op Lichtenburg. Die vader kla oor sy harde lot en hoe hy en sy groot gesin selfs broodgebrek ly. Daarop ontwikkel die volgende gesprek:

„Maar kyk," word aan hom gevra, „jy het 'n skrander, veelbelowende seun, waarom laat jy hom nie verder leer nie? Hy kan op Lichtenburg sy skoolhoër of matriek maak en dan

sy sivieldiensexamen aflê."

„En hoe lank sal dit duur?" sê die vader.

„Van drie tot vyf jaar."

„En as hy sy examen deur is, wat verdien hy dan?"

„Wel, omtrent £8 of £10 om mee te begin."

„Wat!" sê die vader, „Vyf jaar lank studeer en dan £10 per maand verdien; dit is £120 per jaar. En daardie selfde seun kan miskien net môre vir my 'n klip optel van £400!" En die vader lag die raadgewer helder uit.

Van 2,760 skoolkinders op Lichtenburg, 'n groot aantal waarvan elke jaar St. VI bereik, het in 1929 slegs 9 na die hoër skool gegaan, en 17 na vakskole. Van laasgenoemde het 'n aantal weer teruggekom, want hulle sê hulle moet daar te swaar werk.

(4) Sorgeloosheid.

Die sorgelose, onbekommerde lewenswyse van 'n klas van armblanke het veel met sy veragtering te doen. As gevolg daarvan het hy weinig begrip van spaarsin. In tye van voorspoed word kwistig geleef; en as alles op is, dan word tot liefdadigheid die toevlug geneem. 'n Welgestelde boer wat 'n groot aantal bywoners het, gee die volgende voorbeeld:

„Twee gesinne woon naas mekaar op my plaas; albei het dieselfde kanse, en hulle kinders is omtrent eweveel. Die een vader is 'n flukse werker en verdien goed geld en win daarby nog heelwat graan. Voor die volgende oestyd egter is al die gesin se kos op en moet hulle tydelik armrantsoen van die magistraat kry. Die ander vader is nie so fluks nie; maar al win hy net vyf sakke graan, kom sy vrou die hele jaar daarmee uit."

Die gebrek aan ondervinding van hoe om met geld om te gaan, werk nadelig op die plattelandse gesin as hulle na die stede of delwerye trek. Daar verdien hulle soms meer in 'n dag of week as in 'n hele maand of jaar op die plaas. Die gevolg is dat die gesin dikwels in ongekende weelde lewe; hulle koop dinge wat hulle glad nie nodig het nie soos 'n gramofoon, of allerlei lekkernye, in plaas van te spaar. Hulle lok ander familiebetrekkinge met die woorde: „Kom hiernatoe, ons verdien hier lekker geld." Aan voorsorg vir ouderdom, vir siekte, word nie gedink nie. Daar is gemis aan die besitsinstink, sodat spaargeld nie in vaste eiendom gesteek word nie. Die uitwerking hiervan op die kinders is dat hulle hierdie trekke soms in nog sterker mate ontwikkel, en dat die ganse gesin, instede van te styg, nog laer afsak.

(5) Misdadigheid.

(a) Misdaad onder volwassenes. In die eerste hoofstuk, bl. 17, is kortliks gewag gemaak van die natuurlike gehoorsaamheid aan die wet van die arme. Selfs onder sterke versoeking is dit die uitsondering as hy hom aan misdaad skuldig maak. Die aanraking met slegte klasse in die stede en op die delwerye is egter besig om by vele hierdie goeie eienskap af te breek.

In drie rigtinge is gevind dat die armes veral in botsing met die wet kom, en dit is die oortreding van die jagwette, die onwettige drank-, en die onwettige diamanthandel.

Wat die jagwette betref, moet in aanmerking geneem word dat in 'n provinsie soos die Transvaal die jag nog tot onlangs 'n belangryke deel van vele blankes se lewensbestaan uitgemaak het. Die jagvelde was wyd en wild volop. Die jag-tradisie het van vader tot kind oorgegaan, totdat dit as 'n onvervreemdbare reg beskou is. Byna sonder uitsondering spreek die arm bosveldbewoner hom met sterk misnoeë uit om die vervolging omrede van wildskiet. Hierdie soort oortreding is dus op sigself nog nie 'n bewys van misdadige neiging nie. Met die vermindering van wild en die strenger optrede van polisie kan dan ook verwag word dat dit sal afneem.

Wat betref die onwettige drankhandel in die Transvaal, staan die saak ernstiger, hoewel dit meer as 'n vergryp dan as 'n misdaad beskou kan word. Die versoeking vir die arme om hieraan deel te neem is groot. Oortreding is so maklik, die winste so groot en ontdekking so moeilik. Bowendien is daar die invloed van die omgewing; sovele neem daaraan deel dat dit lig as geen oortreding beskou word nie. Wat die saak nog ernstiger maak, is dat soveel blanke vroue aan die drankhandel deelneem en op dié wyse maklik tot verslegting oorgaan. Selfs vir mans vorm dit in baie gevalle die eerste stap tot 'n loopbaan van misdaad. Dit is lig te begryp hoe die kinders uit sulke huise aan allerlei jeugmisdade deelneem.

Die omvang van hierdie drankhandel is baie groot. Die hoofmagistraat van Johannesburg getuig dat in 1928 12,000 naturelle in besit van drank betrap is.

Die onwettige diamanthandel is 'n ander soort misdaad wat uiters moeilik is om te ontdek en dus gewoonlike vele vir die versoeking laat beswyk. Sedert die groot oplewing van die delwerye en die ontdekking van diamante op Lichtenburg en in Namakwaland, het die onwettige koop van diamante baie toegeneem, hoewel slegs 'n klein persentasie ontdek word. In 1928 was daar 280 veroordelings van blankes hiervoor.

(b) Jeugmisdaad. Die verskynsel van jeugmisdaad kom feitlik net in die stede voor. Die hoof van 'n verbeterhuis van 100 seuns getuig dat nagenoeg almaal van stedelike centra kom. Dog 'n goeie percentasie is tog van die platteland afkomstig; hulle is kinders wat na hulle intrek in die stede deur onkunde en verleiding beswyk het voor die versoeking waarvan hulle nie genoeg kennis gedra het nie. Dikwels is hulle deurgeslepe skelms as lokvoëls gebruik, en weens hulle onkunde word hulle maklik deur die polisie betrap.

Die magistraat van die jeughof op die Rand skryf jeugmisdaad hoofsaaklik toe aan slegte huislike opvoeding en tug aan die kant van die ouers. Ouerlike twis verban die geluk uit 'n huis en is oorsaak dat die kinders snags laat uitbly en tot allerlei ondeundheid verval. Hy meen ook dat daar nie genoeg skoolbywoningsbeambtes is nie, want dit is bewys dat 25 percent van die gevalle van jeugmisdaad hulle oorsprong het in die wegbly van skool. Hy gevoel baie sterk die behoefte aan meer ondersteuning van die kant van Kerke, vroueverenigings, kinderwelvaart-liggame, ens. Hulle behoort hulle verantwoordelik te stel vir gesinne waar jeugmisdaad plaasvind. Vele kinders wat na verbeterhuise gestuur word, sou op dié manier bytyds gered kon gewees het. En selfs ná hulle weggeneem is, sou die bearbeiding van die ouers verseker het dat die kinders 'n fatsoenlike huis het om na terug te keer wanneer hulle op 18-jarige leeftyd uit die verbeterhuis ontslaan word. Dit is nou nie die geval nie, en dikwels kom die kinders terug in huise waar binnekort al die goeie werk weer afgebreek word.

Hy is ook van oordeel dat ons wetgewing handelende oor sake soos verlate moeders, slegte huise, kinderwelvaart, bedreigde meisies, ens., baie nodig het om hersien te word, om te verseker dat hulle van wyer toepassing is en voller magte verleen om op te tree.

Jeugmisdaad van 'n ernstige aard kom weinig voor; meestal bestaan dit uit diewery. Soos reeds aangetoon is, kom die meeste kinders onder strenge en taktvolle tug in die verbeterhuis weer reg, en volgens ondersoek is daar geen tien percent wat nie in hulle latere lewe slaag nie. Seksuële aberrasies kom byna algemeen voor onder jeugdige misdadigers. Dog dit geskied grotendeels deur onkunde; die kinders het weens gemis aan die regte huislike opvoeding geen sedelike bewussyn nie en het nie geweet dat hulle kwaad doen nie. Behoorlike inligting en waarskuwing het egter baie goeie gevolge.

**VIII. Enige wenke insake rehabilitasie van die veragterde Huisgesin.**

Die vermelding van enige red- of voorbehoedmiddels waardeur die gesonke familie gerehabiliteer kan word, hoef nie lank te wees nie, daar sulke middels meestal bekend is.

(1) Die voorsiening van beter behuising. — Hoewel 'n begin gemaak is met armebehuising in die stede, is daar nog geen skema in die platteland nie. Boere kan wel geld kry op maklike voorwaardes vir dinge soos damme, draadheinings, boorgate, ens., maar totnogtoe is hulp vir die behuising van hulle arbeiders uitgesluit. Nie alleen dien dieselfde fasiliteite hiervoor aangebied te word nie, maar nog groter tegemoetkoming behoor gemaak te word om boere aan te moedig om vir beter woninge voorsiening te maak, anders sal die meeste eenvoudig voortgaan met naturelle in diens te neem — in watter geval hulle geen bekommernis oor behuising het nie, omdat die naturel vir sy eie woning sorg—en die blanke gesinne sal aanhou na die stede trek.

(2) Strenger huwelikswette. — Verreweg die vernaamste waarborg vir die behoud van die gesinseenheid en saamhorigheid is die heiligheid en onskendbaarheid van die huwelik. Dit is die fondament van alle huislike geluk en huislike opvoeding. Daarom moet Staat en Kerk alle moontlike voorbehoedmiddels aanwend teen ligvaardige, haastige huwelike aan die een kant, en teen egskeiding en verlating aan die ander kant. Die vermeerdering van die gronde vir die toelating van egskeiding, en die haastige verbreking van die egband deur die regter, is dinge waarteen die ganse publieke opinie sterk gekant moet wees. Nie in die rigting van verslapping van bestaande wetgewing nie, maar in strenger handhawing daarvan moet ons wetgewing hom beweeg.

(3) 'n Breë stelsel van volwasse-opvoeding. — Aan die end van nagenoeg al die volgende hoofstukke word die behoefte aan 'n nasionale veldtog in belang van sosiale opvoeding beklemtoon. Kerk, Staat en onderwys moet hierin saamspan. Vereers dien betergestelde burgers opgevoed te word tot 'n besef van hulle verpligtinge teenoor die veragterdes. Die publieke gewete dien aangewakker te word om maatskaplike wantoestande te verbeter, en die deugde van barmhartigheid te beoefen.

Die armes aan die ander kant moet opgevoed word in deugde soos spaarsin, eiehulp, rassetrots, matigheid, samewerking. Veral moet die moeders en dogters van die arm gesin aandag ontvang, sowel op die platteland as in die stede. Hulle dien onderrig te

word in sake soos suinige huishouding, gesondheid en siekeverpleging, sorg vir die suigeling en huislike opvoeding van kinders.

Die kwessie van beter plattelandse siekeverpleging is baie dringend. 'n Predikant in die Transvaal konstateer dat in 'n wyk 100 myl van die naaste dorp in 'n paar maande tyd sewe sterfgevalle plaasgevind het van moeders wat beswyk het aan kraamkoors. Om 'n dokter van die dorp te ontbied het 'n seker man £30 gekos. Die predikant beweer dat in hierdie wyk toestande nie eens so sleg is as in 'n ander deel van die bosveld aan hom bekend nie.

(4) S t r e n g e r d r a n k w e t t e. — Daar is reeds aangevoer dat volgens officiële syfers dronkenskap ten spyte van al ons wetgewing nog steeds toeneem. Dit is duidelik dat drankmisbruik een van die groot aanleidende oorsake van veragtering en verslegting kan genoem word. Al die maatreëls wat getref is, het nog nie die gewenste uitwerking gehad nie, en die enige hoop is dat nog strenger opgetree sal word, of dat ander middels sal aangewend word om hierdie volkseuwel te bestry.

(5) H e r s i e n i n g e n u i t b r e i d i n g v a n o n s s o c i a l e w e t g e w i n g. —Maatskaplike toestande onder ons armes het in die laaste tien of twintig jaar snel verander, in vele opsigte van kwaad tot erger. Heersende toestande van verarming en ellende word nog verskerp deur die ernstige ekonomiese depressie wat ons land deurmaak. Die maatskaplike werker kom gedurig te staan voor nuwe en onverwagte vraagstukke, waarvoor hulp tevergeefs gesoek word in bestaande wetgewing. Die tyd skyn ryp te wees vir die hersiening van al ons sociale wette met die oog op uitbreiding en meer doeltreffendheid.

## HOOFSTUK III.

---

## DIE KERK EN DIE ARMES.

---

Die bedoeling van hierdie hoofstuk is om te ondersoek in hoever die beleid van die Kerk 'n ongenoegsame voorbehoedmiddel was om 'n deel van die blanke bevolking teen materiële en geestelike agteruitgang te vrywaar, veral gedurende die oorgangsperiode van die laaste sestig jaar, toe die patriarchale lewenswyse beswyk het onder die drang van revolusionaire maatskaplike en ekonomiese veranderinge. Dat die Kerk 'n magtige bolwerk was teen veragtering sodat die insinking nie veel groter afmetinge aangeneem het nie, sal wel niemand ontken nie. Die feit bly egter staan dat tenspyte van die invloed van die Kerk 'n deel van die bevolking tog tot armblankedom verval het. Nou kom die vraag of die Kerk in enige opsig medepligtig was aan hierdie agteruitgang, indien nie opsetlik en bewustelik nie, dan tog deur gebrek aan ywer en versuim in die aanwending van die beste redmiddels.

Vir die bedoeling van hierdie hoofstuk wil ons die begrip „Kerk" enigsins kwalifiseer om alleen in te sluit die drie Hollandse Kerke van Suid-Afrika: die Nederduits-Gereformeerde, die Enkel Gereformeerde en die Hervormde, omdat die veragterde deel van die volk hoofsaaklik aan hulle behoort.

### I. Kerklike statistieke.

(1) Die volgende tabel is saamgestel uit die jongste opgawes van die drie Kerke. Die eerste kolom: „sieletal," bedoel al die aanhangers van die Kerk, kinders sowel as volwassenes. Die tweede: „ledetal," sluit in die getal aanhangers wat deur lidmaatskap by die Kerk ingelyf is. Die derde: „predikante van gemeentes" sien alleen op predikante wat in die gemeentes werksaam is, en nie op diegene wat b.v. as sendelinge, vaste amptenare, ens., diens doen nie.

Dit is opmerklik dat in die volkstelling van 1926 die getal blanke persone wat aangegee word as behorende tot die N. G. Kerk in die Unie, 831,713 bedra, en tog gee die kerklike statistiek van vyf jaar later nog slegs 717,276 aan. Daar moet

| Statistiek van blankes | N. G. Kerk 1931 | Geref. Kerk 1931 | Herv. Kerk 1931 |
|---|---|---|---|
| Sieletal | 717,276 | 49,678 | 55,102 |
| Ledetal | 371,754 | 26,507 | 26,043 |
| Predikante v. gemeentes | 374 | 44 | 22 |
| Getal siele per predikant | 1,918 | 1,129 | 2505 |
| Getal lede per predikant | 994 | 602 | 1,184 |
| Getal gemeentes | 369 | 104 | 68 |

dus heelwat meer as 100,000 persone wees wat hulle laat aanteken as behorende tot die N. G. Kerk waarvan die Kerk self geen kennis dra nie. Met die ander twee Kerke is dit nie die geval nie.[1]

Wat die verhouding van predikante tot die getal gemeentes betref, het die N. G. Kerk wel vyf predikante meer as wat daar gemeentes is, maar die gemeentes is dan ook so groot dat elke leraar gemiddeld 1,918 siele, waarvan 994 lidmate is, het om te bearbei. Die Geref. Kerk se getal predikante (44) is minder as die helfte van die getal gemeentes (104). Elke leraar het dus twee of meer gemeentes waarvoor hy verantwoordelik is; maar die gemeentes is dan ook veel kleiner, sodat elke arbeider slegs 1,129 siele, waarvan 602 lidmate is, vir sy rekening het. Die Herv. Kerk is die swakste van werkkragte voorsien; sy getal predikante (22) is maar 'n derde van sy getal gemeentes (68) en elke leraar moet 2,505 persone, waarvan 1,184 lede is, bearbei.

(2) Vergelyking met syfers van Engelse Kerke. — Die volgende tabel sal aandui hoe die Hollandse Kerke, wat betref sieletal en predikante, vergelyk met die Anglikaanse en Wesleyaanse Kerke in die Unie.

In die geval van die Anglikaanse Kerk het dit geblyk onmoontlik te wees om die arbeid onder blankes en dié onder kleurlinge en naturelle suiwer van mekaar te skei. 'n Seker getal van hulle 530 leraars doen dus ook kleurling- of naturellewerk. Maar in die Wesleyaanse Kerk word hierdie twee werksaamhede uit mekaar gehou, en genoemde 135 leraars is die getal wat uitsluitlik met werk onder blankes besig is.

Waar dus elke Anglikaanse leraar gemiddeld 556 blanke persone vir sy rekening het, en elke Wesleyaanse leraar 781, het

[1] Om redes van besuiniging word die „godsdiens"-syfers van die census van 1931 voorlopig nie uitgewerk nie; die jongste statistieke is dus ongelukkig nie verkrygbaar nie.

| Kerke. | Predikante van Gemeent. | Blanke sieletal. | Getal siele per predikant |
|---|---|---|---|
| N. G. Kerk | 374 | 717,276 | 1,918 |
| Geref. Kerk | 44 | 49,678 | 1,129 |
| Herv. Kerk | 22 | 55,102 | 2,505 |
| Anglikaanse Kerk | 530 | 294,473 | 556 |
| Wesleyaanse Kerk | 135 | 105,472 | 781 |

elke Hollandse predikant gemiddeld 1,868. Was laasgenoemde Kerk ewe goed van leraars voorsien as die Wesleyaanse Kerk, moes hulle i.p.v. 'n totaal van 440 diensdoende predikante nie minder as 1,051 gehad het nie. En in vergelyking met die Anglikaanse Kerk is die posisie van die Hollandse Kerke nog ongunstiger en moes laasgenoemde, om ewe goed van lerare voorsien te wees, 1,478 predikante gehad het.

(3) Gemiddelde ouderdom van gemeentes. — Dit is ook nuttig om die gemiddelde ouderdom van die gemeestes van die Kerk in die vier provincies na te gaan, as 'n aanduiding van die geleentheid wat die Kerk gehad het om sy invloed in elke gemeente te laat geld. Kerklike gebruike en tradisies eis veel tyd, dikwels geslagte agtereen, om in 'n gemeente te ontwikkel; en hulle invloed ten goede in daardie gemeente hang grotendeels saam met die lengte van tyd waarin hulle daar in swang is.

Die gemiddelde ouderdom van elke gemeente van die N. G. Kerk in die Kaapprovincie is 67 jaar, in Natal 45 jaar, in die Vrystaat 38 jaar en in die Transvaal 30 jaar.

Die gemiddelde ouderdom van die gemeentes van die Enkel Geref. Kerk is 29 jaar, en van die Herv. Kerk 25 jaar.

Na hierdie feite sal later verwys word as 'n moontlike oorsaak waarom die kerklike invloede in sommige dele van die Unie minder kans gehad het om op die bevolking in te werk as in andere.

4. Toename van die stadsgemeentes in al drie Kerke. — Dit is waar van al drie Hollandse Kerke dat hulle tot 20 of 25 jaar gelede byna uitsluitlik boerekerke was. In die loop van tyd het elke Kerk hom dan ook volmaak aangepas by die boerelewe. Die hele uitkyk van die Kerk was dié van die platteland, en sy organisasie en wetgewing was daarop ingerig.

Die groot trek van plattelanders na die stede het egter in later tye die stigting van baie stadsgemeentes noodsaaklik gemaak en het vereis dat die Kerk hom ook moes indink in die

nuwe behoeftes, versoekinge en vraagstukke wat die industriële lewe meebring. Die Kerk is nou wel deeglik besig om hom by die nuwe toestande aan te pas, maar dit sal by so'n konserwatiewe liggaam nie spoedig tot volmaking kom nie. Intussen is daar leemtes in die arbeid van die Kerk sigbaar wat, soos later aangetoon sal word, in seker opsigte nadelig reageer op die toestande van armoede en elleude wat veral in die stede aangetref word.

Wat die Nederduits-Gereformeerde Kerk betref, sal die volgende tabel die toename van die stadsbedrywighede van die Kerk in die laaste 25 jaar aanskoulik voorstel.

| Stad | Jaartal | Getal Gemeentes | Getal Lidmate | Getal Siele |
|---|---|---|---|---|
| Kaapstad | 1905<br>1930 | 7<br>13 | 5,488<br>8,620 | 11,356<br>18,784 |
| Port Elizabeth | 1905<br>1930 | 1<br>3 | 250<br>4,340 | 500<br>8,700 |
| Oos-Londen | 1905<br>1930 | 1<br>1 | 200<br>1,514 | 750<br>3,250 |
| Kimberley | 1905<br>1930 | 2<br>2 | 900<br>1,857 | 2,370<br>3,723 |
| Bloemfontein | 1905<br>1930 | 1<br>3 | 3,560<br>4,300 | 5,000<br>8,971 |
| Johannesburg | 1905<br>1930 | 8<br>21 | 6,599<br>21,116 | 13,521<br>43,120 |
| Pretoria | 1905<br>1930 | 1<br>5 | 3,595<br>7,338 | 6,275<br>13,663 |
| Maritzburg | 1905<br>1930 | 1<br>2 | 480<br>1,075 | 800<br>1,947 |
| Durban | 1905<br>1930 | 0<br>2 | 0<br>1,165 | 0<br>2,458 |
| Totaal | 1905<br>1930 | 22<br>52 | 21,072<br>51,325 | 40,572<br>104,616 |

Sowel dus wat die getal gemeentes as wat die getal lede en siele betref, het die syfers hulle in die laaste 25 jaar twee-en-'n-half maal vermeerder. Weer moet daarop gewys word dat die census-opgawes vir hierdie nege stede, reeds in 1926 opgeneem, aantoon 'n syfer van 126,742 aanhangers van die N. G. Kerk teenoor bogenoemde kerklike opgaaf van 104,616 vir 1930.

Van die 16 stadsgemeentes van die Enkel Geref. Kerk wat vandag bestaan, is 12 binne die laaste 10 jaar gestig, en van die 10 stadsgemeentes van die Herv. Kerk het 6 binne dieselfde tyd ontstaan.

## II. Kort geskiedenis van die kerklike armesorg in die verlede.

(1) Verdienste van die Kerk toe toestande van isolament geheers het.

Die Kerk was een van die vroegste maatskaplike instellinge in die volkslewe van Suid-Afrika. Die geskiedenis getuig ook dat die Kerk steeds in die nouste voeling met die groot volksbeweginge gebly het en in geen geringe mate daartoe bygedra het om die begrip van volkseenheid en saamhorigheid te doen ontstaan nie. Toe in afgeleë streke die begrip van 'n staat en 'n owerheid, met die verpligtinge wat daaraan verskuldig is, nog baie vaag en onbestemd was, het die Kerk reeds lank as georganiseerde maatskaplike instelling opgetree en is as sodanig tot in die verste hoeke van die land erken. Die Kerk het die verskillende trekke na die binneland spoedig agtervolg, eers met die afvaardiging van deputasies om die trekkers te besoek en geestelik te bedien, en later, toe meer gevestigde toestande ingetree het, met die stigting van vaste gemeentes. 'n Gemeente soos Graaff-Reinet is reeds 140 jaar gelede (in 1792) gestig en het destyds die hele noordelike deel van die Kaapprovincie tot aan die Grootrivier en die hele Oostelike Provincie ingesluit. Die eerste N. G. gemeente in die Vrystaat is gestig in 1843, sewe jaar ná die Groot Trek, en ses jaar later het daar reeds vyf gemeentes in die O.V.S. bestaan. Een jaar ná die slag van Bloedrivier (1838) is die gemeente Pietermaritzburg gestig, en in 1854 was daar twee gemeentes in Natal, en ses in Transvaal. In 1860 had die Geref. Kerk reeds nege gemeentes, en die Herv. Kerk vier.

Die waarde van die Kerk se optrede aan die begin van die volkslewe kan nie oorskat word nie. Dit is grotendeels daaraan te danke dat selfs onder pionierstoestande daar soveel orde, gehoorsaamheid aan die wet, eerbare gesinslewe en saamhorigheidsgevoel bestaan het. Die volk is op hierdie wyse van verwildering

ten goede beïnvloed. Op die arm gesin werk die kerklike invloed, waar dit nog bestaan, in alle opsigte behoudend en opbouend. Dit het uit die ingewonne getuienis oorvloedig geblyk dat 'n familie by wie nog warm kerklike lewe aanwesig is, selde of nooit tot die gedemoraliseerde type van armblankedom sal verval nie.

Dit spreek dan vanself dat enige vermindering van die invloed van die Kerk nadelig op die volkslewe moet reageer. Die verbreking van sy gesag en tradisies kan lig beteken die afbreking van die hele sedelike struktuur van 'n volk. Veral is dit die geval waar 'n nasie 'n sterk ontwikkelde godsdienssin besit soos die Afrikaanse volk.

Die afname van die godsdienssin by 'n deel van die bevolking, veral in die stede, waarvan daar ongelukkig oorvloedige bewyse is, soos later sal aangetoon word, is een van die nuwe verwikkelinge wat die vraagstuk van veragtering in die toekoms miskien gaan bemoeilik.

Aan die ander kant is daar nuwe arbeidsvelde vir die Kerk ontstaan in die stede, op die nedersettinge, en in afgeleë plattelandse streke van die Unie, waarvan verwag kan word dat met die toename van intensiewe kerklike bearbeiding en die groei van gesonde kerklike tradisies, betere toestande sal intree. Dog dan alleen op voorwaarde dat die Kerk sy sociale roeping ten volle sal besef en hom volkome by industriële toestande sal aanpas.

### III. Methodes van kerklike armesorg in swang.

Die beoefening van armesorg in die N. G. Kerk geskied deur die gemeentes, die ringe en 'n algemene synodale kommissie in elk van die vier provincies.

(1) Gemeentelike armesorg.

In die gemeentes geskied die armesorg deur die diakens. Waar gevalle van behoeftigheid of krankheid bestaan, word hulle aan die Kerkraad gerapporteer, wat dan gewoonlik 'n toekenning van soveel geld per maand doen, tydelik of permanent na die geval mag wees. Die uitbetaling van die maandelikse som geskied deur die kassier van die gemeente. Dit word erken dat die som in die reël nie toereikend is nie en slegs bedoel word as 'n aanvulling van hulp van familiebetrekkinge van die behoeftige, of van die Staat. Dit is selde dat die som van kerksweë toegeken meer as 20/- per maand bedra, gewoonlik minder. Deur die toekenning van ouderdomspensioene is die som wat die gemeentes aan alimentasie bestee, aanmerklik verminder; dit is nou

veral krankes en behoeftiges wat nog nie die leeftyd bereik het waarop hulle pensioen kan trek nie, wat versorg word.

Verder word in die reël weinig gedoen by wyse van besoek van alimentante deur die diakens om belangstelling te toon en die oorsake van verarming te probeer verwyder. Dit is te vrees dat die armesorg 'n kleine rol speel in die werksaamhede van die diaken; sy hoofarbeid bestaan vandag in die organiseer van basaars, kollektes en dankfeeste om die gemeente financieel in stand te hou. Deur die kerkraad word verder kollektes in die gemeente gehou vir hospitale, weeshuise en hulpbehoewendes van allerlei aard. Sommige gemeentes het eie weeshuise of ander stigtinge om te versorg.

(2) Ringsarmesorg.

In elke Ring van die Kerk bestaan daar 'n armesorgkommissie wat moet toesien dat die gemeentes van die Ring besoek word in belang van die armesorg en dat elke gemeente jaarliks 'n sekere formulier invul en inlewer waarin opgaaf geskied van die bydraes van die gemeente vir al die verskillende armesorgfondse en -inrigtinge.

(3) Die Algemene Armesorg.

Elkeen van die gefedereerde N. G. Kerke van die vier provincies het 'n algemene kommissie om die belange van die armes te behartig. In twee gevalle, dié van die Kaapse en Transvaalse Kerke, is daar reeds permanente sekretarisse aangestel vir die werk. Die breë kommissie bestaan gewoonlik uit verteenwoordigers van elke Ring van die Kerk. Hulle werk is om die opgawes van die Ringe en gemeentes te ontvang en statisties te bewerk; om verder sorg te dra vir al die armesorgstigtinge van die Kerk; om noodleniging tydens rampe te gee; om die Kerk by die regering te verteenwoordig; in 't kort, om die hele armesorgbeleid van die Kerk neer te lê en uit te voer.

Uit die statistieke ingewin van die vier Armesorgkommissies blyk dat die jaarlikse som — bereken oor enige jare — wat deur die gefedereerde Kerke in belang van die armes byeengebring word, 'n totaal van £86,849 bedra. Hierby is egter nie gereken die uitgawes van vele inrigtinge wat onder hulle eie bestuur staan en nie deur die Armesorgkommissies administreer word nie.

(4) Verenigings in voeling met die Kerk werksaam.

Behalwe die armesorg direk deur die Kerk verrig, is daar 'n groot aantal verenigings werksaam in voeling met die Kerk. Die volgende is die vernaamste: —

G

(a) Die Afrikaanse Christelike Vrouevereniging in die K.P., of die A.C.V.V. bestaan reeds meer as 25 jaar in die K.P. en tel vandag ongeveer 125 takke met 7,000 lede. Hulle gemiddelde jaarlikse uitgawes is £9,614. Hulle ondersteun verskillende inrigtinge en het hulle eie reisende sekretaresse. Veel word gedoen om die gesondheidstoestande van die arm moeder en kinders te verbeter en om leeslus by die volk op te wek. Die doel van die vereniging word as volg saamgevat: om geboorteomstandighede vir die arm moeder beter te maak; om te waak oor die gesondheid van die kinders; om te probeer iets vir die arm dogter in plek te stel van die huislike opvoeding waar sy dit nie kry nie; om die onskatbare talent van leeslus by die mense te ontwikkel; om te ywer vir Kerk, Volk en Taal.

(b) Die Oranje-Vrouevereniging van die Vrystaat. — Die O.V.V. tel 53 takke met 2,736 lede en het in 1930 die som van £6,009 byeengebring. Hulle ondersteun inrigtinge vir moederkunde en kindersorg, hostels, 'n tehuis vir afgeleefde vroue, bibliotheke, kunswedstryde en 'n huishoudskool. Hulle het in 1930 meer as 5,000 kinders gedeeltelik van voedsel voorsien, en vele van klere.

(c) Die Vroue-Federasie van Transvaal.— Die Vroue-Federasie van Transvaal tel 62 takke met 2,500 lede en het in 1930 £3,029 versamel. Hulle verleen steun aan die delwerye, 'n huishoudskool, 'n verpleeginrigting, die kinderleiding-kliniek op Pretoria, 'n reddingshuis vir gevalle vroue, 'n hostel vir fabriekswerksters, en 'n oumanne- en ouvrouetehuis; verder sorg hul vir die voeding en kleding van behoeftiges.

(d) Die Vroue-Sendingbond van die K.P.— Hierdie vereniging arbei onder kleurlinge en naturelle, maar het ook 'n belangryke onderafdeling van werk onder die veragterde blankes veral in die K.P. Die Bond tel 201 takke en 17,203 lede, en sy inkomste in 1930 was £20,628. Hy het sy eie opleidingskool, nl. Friedenheim, Wellington, met 41 jongedogters wat as werksters opgelei word. Die meeste van hulle gaan later na die sendingveld, dog van 75 gesalarieerde werksters tans in diens van die Bond, is 23 in die blanke agterbuurtes van ons stede werksaam. Hulle streef daarna om geestelike sowel as maatskaplike reddingswerk onder die gesonke blankes te doen.

(e) Die Helpmekaar-beweging in die K.P. en O.V.S. — Die twee Helpmekaar-verenigings van die K.P. en O.V.S. tel saam sowat sestig takke met 'n paar duisend lede. Hulle spandeer tussen £7,000 en £8,000 jaarliks, hoofsaaklik in leninge aan behoeftige studente wat professionele opleiding

nodig het. Bowendien word aansienlike somme vir bibliotheke, kunswedstryde en ander kultuurarbeid bygedra en ook vir noodleniging en volksgesondheid.

(f) Verder verdien speciale melding: Die Natalse Christelike Vrouevereniging, Die Bond vir Maatskaplike Werk in Kaapstad, Die Kinderleiding-Kliniek in Pretoria, wat almaal in noue voeling met die Kerk werk en deur hom ondersteun word.

## IV. Kritiek op die armesorgbeleid van die Kerk.

(1) Methode van ondersoek gebruik.

Deur die besoek en ondervra van arm gesinne self is gepoog om die werklike invloed van die Kerk op hulle agter te kom, deur te let op die gesindheid jeens die Kerk geopenbaar en op uitdrukkinge omtrent die Kerk deur hulle gebesig. Oordelende na die vat wat die Kerk nog op die armes het, is daarna getrag die potensiële invloed van die Kerk te skat, indien hy die volste gebruik van sy geleenthede maak.

Verder is vooraanstaande kerk- en staatsmanne ondervra, en insonderheid is 'n vraelys onder al die predikante van die drie Hollandse Kerke rondgestuur, waarop ongeveer een-derde geantwoord het, nl. 114 uit die N.G. Kerk, 17 uit die Gereformeerde en 7 uit die Hervormde Kerk. Die vraelys het behels die mees gangbare besware wat teen die kerklike beleid geopper word. Die antwoorde word hieronder opgesom en oorweeg.

Alles is aanmerking geneem word die volgende oorweginge betreklik die armesorgbeleid van die Kerk in bedenking gegee.

(1) Die natuurlike konserwatisme van die Kerk.

Dit is wel te verstaan dat die Kerk een van die mees behoudende liggame op aarde is. Dit is sy natuur om die gevestigde orde van sake te probeer handhaaf en te verbeter, en om dit teen afbrekende invloede te beskerm. Die Kerk is derhalwe huiwerig om nuwe toestande te erken alvorens hulle deeglik op die proef gestel is. Dit spreek dus vanself dat die Kerk hom dan ook baie langsaam aan nuwe toestande aanpas en nuwe methodes van arbeid gebruik.

Hierby kom die verdere oorweging dat in Suid-Afrika met sy groot afstande en dun bevolking die Kerk as geheel hom baie langsaam beweeg. Die synodes of algemene vergaderinge wat die beleid van die Kerk neerlê en gedragslyne aanwys, kom baie selde byeen, in die drie noordelike Provincies eenmaal elke drie

jaar, en in die Kaapland slegs eenmaal in vier of vyf jaar. Hierdie feit was minder betekenisvol in die verlede toe die volkslewe hom ook langsaam beweeg het, maar met die oog op die grote, byna revolusionaire veranderinge van die laaste half-eeu, is die uitwerking daarvan uiters nadelig. Indien die Volksraad van die Unie dit nodig vind om elke jaar vier of ses maande lank te sit, en om nog tussenin soms speciale sittinge te belê, hoe kan die Kerk tevrede wees om slegs eenmaal in drie of vyf jaar vir 'n maand te vergader! Die gevolg is dat wanneer die synodes sit, daar soveel opgehoopte werk is dat in die reël baie haas gemaak word om alles in die vasgestelde tyd af te handel. Daar is nie geleentheid vir kalme, deeglike oorweging van nuwe probleme wat 'n nuwe oriëntering en beter organisasie vereis nie. Die konklusie is onvermydelik en word gestaaf deur feite dat veral wat betref die verskynsels van veragtering wat in die laaste tyd sulke groot afmetinge aangeneem het, die Kerk nie ten volle op hoogte van sake is nie en tekort skiet sowel wat sy methodes as wat die toerusting en getal van sy arbeiders betref.

Dit geld insonderheid van die industriële lewe van die volk. Meer as twee eeue is die Kerk besig om hom by die boerelewe aan te pas; hier beweeg hy hom langs sekere en beproefde lyne. Maar stadstoestande onder die moderne ingewikkelde lewensvoorwaardes is vir hom nog taamlik vreemd. Dit is hier veral dat die Kerk veld verloor soos in wat volg meer besonderlik sal getoon word.

Wat egter moed gee, is die feit dat die Kerk in die verlede steeds blyke gegee het dat hy in die nouste voeling met die volksiel verkeer het en groot volksbeweginge met liefde en sympathie gevolg en ten goede beïnvloed het. Dit sou inderdaad vreemd wees as dit met die omvangryke stadwaartse beweging nie die geval sou wees nie.

### (2) Waarde van die Kerk se maatskaplike arbeid.

Maatskaplike arbeid in die hedendaagse opvatting van die uitdrukking is oor die ganse aarde nog betreklik jonk. Teenoor die individualistiese opvatting van die verlede word die maatskappy vandag al meer beskou as 'n organisme, die gesondheid waarvan as geheel afhang van die gesondheid van elke afsonderlike deel. Hierdie opvatting laat ons besef die gevaar waaraan die geheel blootstaan as 'n deel sieklik is of sleg funksioneer. Uit hierdie idee het ontstaan die intensiewe bearbeiding van die swakkere klasse van die samelewing wat vandag die beskaafde lande soos 'n weldadige vloed oorstroom.

Die sosiale gewete van die Kerk was ook saam met dié van die Staat en samelewing vir 'n deel aan slaap, met hierdie onderskeid dat in ons land die Kerk lank voor laasgenoemde wakker geskrik het. Hiervan getuig die feit dat aan die begin al die vernaamste sosiale stigtinge van die Kerk uitgegaan het. Sy belangstelling in die onderwys, en selfs in die oprigting van dag- en normaalskole, dagteken uit die verre verlede. Die Doofstommeskool van die Kerk is gestig in 1881 en die Blindeskool tien jaar later. Daarna het gevolg weeshuise, ambag- en huishoudskole. Die Arbeidskolonie, Kakamas, is reeds in 1898 gestig. Dit is die Kerk wat deur sy groot Armblanke-Kongres op Cradock in 1916 die aandag van die regering en die ganse volk by hierdie vraagstuk bepaal het. Genoegsaam bewys dat die Kerk die baanbreker en fakkeldraer vir die Staat en maatskaplike arbeid gewees het. Dit staan vas dat hy nog veel meer kon gedoen het as hy van die begin die daadwerklike steun en samewerking van die Staat geniet het. Dit is dus duidelik dat die Kerk hom nie soos die middeleeuse aseete uit die volkslewe teruggetrek het nie, dog steeds met nugterheid en liefde hom daarin gemeng het.

Dog hiermee wil nie tekenne gegee word dat die Kerk in die verlede sy sosiale roeping tenvolle besef het of selfs vandag besef nie. Die vraag is of die Staat en die maatskappy nou dat hulle eindelik tot ontwaking gekom het, hulle nie met meer krag tot sosiale werk aangord as die Kerk nie. Hedendaagse maatskaplike werk kan nie volstaan met enige gestigte vir gebreklikes, wese en sosiale verworpelinge nie, maar sluit in die behartiging van al die netelige vraagstukke van armoede, armlastigheid en selfs misdadigheid. Dit bedoel bemoeiing met die minderbevoorregtes se lewenswyse, hulle behuising, gesondheid, gesinslewe, ontspanning, die welvaart van hulle kinders, selfs lone en werkverskaffing. Dit is hierdie en soortgelyke gesigspunte van sosiale arbeid wat nog nie die volle aandag van die Kerk geniet nie.

Een rede hiervoor is, soos gesê, dat tot betreklik kort gelede armlastige toestande byna onbekend was. 'n Predikant getuig dat voor die Engelseoorlog daar in die Vrystaat nagenoeg niks aan liefdadigheid bestee is nie, terwyl kort gelede in een distrik alleen £1,200 in 'n jaar deur die staat uitbetaal is net aan doktersgelde vir armeverpleging. Dit is dan wel te verstaan dat die Kerk nog nie genoeg tyd gehad het om hom aan die toestande van veragtering volkome te gewen en die doeltreffendste rehabilitasiemethodes te ontwikkel nie.

'n Ander rede word hier met 'n sekere mate van huiwering

aangegee, maar dit is die weloorwoë mening van sommige kerkmanne van gesag. Dit is dat die Kerk in die verlede al te seer die oog gehad het op die voorbereiding van hulle mense vir die lewe hiernamaals en te min op die verbetering van die wantoestande van hierdie lewe, en dus in die verskynsels van veragtering en verarming berus het instede van kragtig op te tree in die rigting van verbetering daarvan. Een predikant druk hom as volg uit:

„Die Kerk, met die Staat, het armoede en ellende veelal as deel van Gods plan beskou, waarlangs die mens voorberei moes word vir 'n beter, ryker, volmaakter orde hiernamaals. Die Kerk het dit as sy roeping geag die Evangelie tot armes en ellendiges te bring sonder om genoegsaam te besef dat daardie toestande van armoede en ellende hier en nou 'n verwyt is teen die Kerk en die hele christelike samelewing. Nee, die verandering van sulke toestande sou te revolusionair wees, teen die natuurlike orde! Gelukkig is hierin verandering gekom in die twintigste eeu. Al daardie spinnerakke van kleingeestige angs is en word uit die gedagtes van Kerk en Staat weggeveeg."

Dit skyn of 'n sekere mate van waarheid in hierdie bewering aanwesig is, altans wat die beleid van die Kerk in die verlede betref, en dat die Kerk vandag om dié rede sy sociale roeping nog nie genoegsaam besef nie. Daar mag wel geantwoord word dat die Kerk 'n religeuse en nie 'n sociale instelling is nie, en indien daar te veel aandag aan sociale vraagstukke geskenk word, daar wesentlike gevaar bestaan dat die swaartepunt van sy werk van die geestelike na die maatskaplike sy van die lewe sal oorgaan. Dit is so; maar die Kerk is in die posisie van 'n man wat 'n toring op 'n gebou wil oprig. Dog hoe kan hy daarmee begin sonder deeglik ondersoek na die fondamente en die hele onderstruktuur waarop die toring moet rus? Die Kerk soek die hoogste, die beste belange van sy aanhangers vir hierdie en die toekomstige lewe te behartig; dog die geestelike belange kan nie van die tydelike losgemaak word nie. Christus het die mens as 'n geheel beskou en Hom eweseer die toestande van verarming as van sonde aangetrek. So is dan ook welingerigte maatskaplike werk, wat alleen onderneem word met 'n hoër doel, die beste voorbereiding en waarborg dat daardie hoofdoel bereik sal word. Hoe kan anders verwag word dat mense as christene sal lewe onder omstandighede van hopelose ellende, ontbering en krankheid? Daar is 'n sterke en groeiende besef van die onwysheid van die lewe in aparte sfere te wil indeel, waaraan dan name soos „geestelik," „sedelik" en „stof-

lik" gegee word. Wanneer die groot Stigter van die Christendom sê: „Ek het gekom dat hulle lewe mag geniet, 'n oorvloedige lewe," dan bedoel Hy nie liggaamlike of verstandelike, of sedelike, of geestelike lewe nie, maar almaal saam. Hy het geweet dat elkeen van hierdie faktore die wisselwerking van al die ander behoef om tot volheid te kom.

Een van die vrae aan die kerkleiers gestel was as volg: „Is dit die Kerk se roeping om hom ernstiger die maatskaplike toestand waaronder sy mense leef, aan te trek? Sal sy geestelike roeping dan noodwendig hieronder kom te ly?"

Hieromtrent was die oordeel byna eenstemmig dat sociale arbeid wel die plig van die Kerk is en dat indien reg opgevat, sy geestelike werk, verre van daaronder te ly, sterk sal win. Met groot klem is daarop gewys dat as die Kerk nie sy sociale roeping nakom nie, hy sal moet toesien dat hierdie deel van sy werk deur ander liggame uit sy hande geneem sal word — soos in sommige opsigte reeds gebeur — en dat hyself tot 'n klein onbeduidende hoekie van die volkslewe teruggedring sal word, sonder invloed, sonder medeseggingskap in die groot sociale vraagstukke van die land.

(3) Die diakonie van die Kerk.

Naas die amb van predikant bestaan daar nog in die Hollandse Kerke die ambte van ouderling en diaken. Volgens die instelling van die laaste in die Nuwe Testament was die bedoeling dat die diaken hoofsaaklik die armes sou bedien. Dit word vandag algemeen erken dat hierdie deel van die diaken se pligte tot 'n minimum teruggebring is en hoofsaaklik bestaan in die toekenning van 'n kleine maandelikse geldsom aan 'n paar gebreklikes en weduwees wat nog nie oud genoeg is om ouderdomspensioen te ontvang nie.

In seker kerklike kringe bestaan die gedagte dat die Staat meer as die Kerk vir armeversorging aanspreeklik is, veral omdat die Staat oor die nodige fondse daartoe beskik. As so 'n gemeente dus 'n klein deeltjie uit sy fondse bydra, ag hy sy pligte afgedaan, en laat die res aan die burgerlike autoriteite oor. Dat armeversorging oneindig meer as geldbesteding insluit, en dat die vernaamste faktore daarin, soos persoonlike liefde en barmhartigheid, veel beter deur die Kerk as deur die Staat behartig kan word, word ongelukkig oor die hoof gesien.

In sterke teenstelling hiermee moet genoem word die bedrywigheid wat die diakonie in die eerste christelike Kerk gekenmerk het. Ruimte veroorloof ons nie om in besonderhede te tree nie, maar volgens die geskiedskrywer Harnack was die werk

van die diaken in die derde eeu ná Christus reeds sover ontwikkel dat daar tien afsonderlike pligte was wat hy moes behartig Die versorging van armes het 'n belangryke, byna oorweëende plek in die kerklike lewe beklee. Die uitwerking hiervan was groot en weldadig en was 'n kragtige advertensie vir die Christelike geloof. Ja, dit word beskou dat die Kerk hoofsaaklik as 'n liefdadigheidsorganisasie sy oorwinnende stryd teen die Romeinse ryk en die heidense godsdienste gevoer het. So treffend was die inrigting van hulle armesorg dat die keiser Juliaan in sy heidense Staatskerk 'n noukeurige nabootsing daarvan beproef het, juis met die doel om die Christene van hierdie wapen te ontroof. Hy skryf: „Hierdie goddelose Galileërs voed nie alleen hulle eie armes nie, maar ons s'n ook.... Hulle geloof word hoofsaaklik bevorder deur hulle sorg vir vreemdelinge en vir die begrawing van hulle dooies."

Op die vraag aan kerkleiers of 'n wysiging van die heersende opvattinge omtrent die pligte van die diaken nodig is, het die groot meerderheid bevestigend geantwoord. Met klem is daarop gewys dat weens verkeerde opvattinge van die diakensamb en verwaarlosing van sy regte doel, andere organisasies — sommige waarvan buite kerklike verband staan — armesorgwerk opgevat het en vandag die Kerk verdring en sy invloed onder die minderbedeeldes verswak en soms teëwerk.

Die alimentasie van die Kerk soos vandag in swang word beskou in geen opsig van die mechaniese uitdeling van armrantsoene deur die Staat te verskil nie. Die element van persoonlike belangstelling in die arme ontbreek byna geheel en al; van ware christelike barmhartigheid is daar min sprake. Die huidige praktyk van die Kerk is daarop bereken om die gevoel van minderwaardigheid en hulpeloosheid te versterk. Die alimentasie is ook gewoonlik so gering dat dit van weinig werklike hulp is en die ontvanger in die versoeking bring dit aan nietighede te verspil. 'n Sekere ou alimentant is by voorbeeld ná ontvangs van sy maandelikse toekenning van 10/- waargeneem om te sien wat hy daarmee sou doen. Hy het reguit na 'n winkel gestap en daarin gaan sit en rondkyk. „Gee my van Landsberg se snuif," het hy toe gesê, „en 'n rol tabak. O ja, en 'n shilling se peperment."

Ná hy nog die een en ander gekoop en betaal het, kyk hy na die orige geld in sy hand en sê: „Nou ja, gee maar nog 'n rol tabak."

Deur sommige kerkmanne is daarop gewys dat selfs hulpbehoewende gemeentes met die gees van onselfstandigheid deurdring word as hulle eers gewoon raak aan hulp van buite.

'n Sekere arm gemeente het in die gewoonte geraak om steeds by die Kerk en by naburige gemeentes om hulp aan te klop, totdat hulle vas oortuig was dat sonder sodanige hulp hulle onmoontlik kon bestaan. Toe die gemeente egter te groot word, is 'n deel afgestig tot 'n afsonderlike parochie. Hoewel slegs 400 lede sterk het die nuwe gemeente onder leiding van die predikant geweier om aan te klop by die Fonds vir Hulpbehoewende gemeentes. Hulle het heeltemaal selfstandig gebly en het selfs later koshuise teen 'n uitgaaf van £5,000 gebou wat hulle snel besig is om af te betaal.

Die ideale toestand wat deur kerkmanne afgeskilder word, is dat in verband met elke gemeente 'n georganiseerde armesorgkommissie moet bestaan, onder leiding van die diakens en hulle vroue. Met hierdie kommissie moet al die liefdadigheidsliggame soos vroue- en jongeliedeverenigings gekoördineer word, die arbeidsveld van elk moet aangewys word, en eenheid van doel en optrede moet verseker word. Van verskillende kante is aan die hand gegee dat diakonale konferensies deur die Ringe belê moet word om geesdrif op te wek en leiding te gee.

Dat die Kerk in sy diakonaat 'n pragtige organisasie vir doeltreffende armesorg besit, is duidelik. Die N. G. Kerk het 4,300 diakens, die Geref. Kerk 680 en die Herv. Kerk 530 — tesame 5,500 van die kundigste en godvrugtigste manne in die Kerk verteenwoordigende elke stads- en elke distrikswyk, ja selfs die mees afgeleë uithoek in die Unie; manne bekend met die behoeftes en gewillig om hulle dienste te verleen, indien behoorlik ingelig en daartoe opgevoed.

Die kwessie van goeie voorbereiding en ervaring is van die grootste betekenis. Dit is welbekend dat die beoefening van liefdadigheid 'n baie delikate saak is. Gedurig kom die werker in die verleentheid; want as hy sekere gesinne nie help nie, dan ly die kinders, en as hy wel help, dan versleg die ouers. Ware opbouende armesorg wat ten doel het om die armes te bring tot volle selfstandigheid, eis langdurige ervaring; dit berus op die vermoë om goed tussen verskillende types van noodlydendes te kan onderskei en daarna op elk die vereiste behandeling toe te pas. 'n Groot en gewigtige taak wag die Kerk in die voorbereiding van sy diakens tot hulle ware werk. Sedert die invoering van ouderdomspensioene, waardeur die Kerk se geldelike laste voortspruitende uit die onderhoud van armes veel ligter gemaak is, skyn die tyd ryp te wees vir 'n groot kerklike beweging in die rigting van konstruktiewe maatskaplike arbeid.

(4) Kerklike werkkragte.

(a) Onvoldoende aantal predikante. — In

die tabel op bls. 47 is aangetoon dat elke geordende werker in die N. G. Kerk gemiddeld 994 volle lidmate het om te versorg op geestelike gebied, en daarby 924 kinders en jongeliede wat nog nie aangeneem is nie, tesaam dus 1,918. Die posisie in die Geref. Kerk is beter, daar elke werker slegs 602 lidmate en nog 527 bykomende kinders vir sy rekening het; maar hier moet elke leraar gemiddeld twee parochieë versorg. In die Hervormde Kerk is die toestand erger, want elke predikant het 1,184 lidmate, en 1,321 bykomende siele, versprei oor drie aparte gemeentes om te bearbei.

Daar is ook aangetoon hoe ongunstig hierdie syfers afsteek by baie van die Engelse en Wesleyaanse Kerke, waar elke leraar respektiewelik slegs 556 en 781 persone het om geestelik te versorg in vergelyking met 'n gemiddelde getal van 1,868 wat elke Hollandse predikant vir sy rekening het. Om dieselfde getal van 1,868 te bearbei in hulle eie Kerke het die Wesleyane 2.39 lerare en die Anglikane 3.36.

Die Engelse Kerke arbei al baie jare hoofsaaklik in stedelike areas, en veel ondervinding het hulle al geleer hoeveel persone een arbeider goed kan versorg onder moderne industriële kondisies.

Hierby moet nog in aanmerking geneem word dat die Engelssprekende bewoners van 'n stad 'n groot aantal predikante het waaruit verteenwoordigers op universiteits-, hospitaal-, liefdadigheids-, skool-, jeugrade en soortgelyke liggame gekies kan word. Maar die Hollandse predikante is so min dat hulle nog behalwe hulle eie werk, op vele van dié liggame moet dien. As gevolg word hulle tyd nog meer in beslag geneem en bly daar minder geleentheid oor vir die behartiging van hulle eie mense se belange.

Die gevolgtrekking is dus onvermydelik dat onder moderne ekonomiese toestande die arbeidskragte van die Hollandse Kerke onvoldoende is. Intensiewe, persoonlike bearbeiding is heeltemaal onmisbaar as die Kerk sy vat op die werkende klas wil behou.

Dit is te vrese dat die Kerk hom nog te veel verlaat op die tradisionele godsdienssin van die Afrikaner. Hierdie gesindheid mag miskien in die verlede, selfs by gebrekkige kerklike bearbeiding, met 'n redelike mate van krag en lewe bestaan het. Die lidmate van die Kerk het toe meestal op die platteland gewoon, waar die lewe stil en rustig was. Dog in die stede is hulle blootgestel aan allerlei ongodsdienstige en afbrekende invloede, sodat gemis aan gedurige en deeglike bearbeiding deur die Kerk noodlottig is vir hulle godsdienstige gevoel. Om dan te verwag dat

een predikant onder hedendaagse toestande duisend lidmate moet versorg, werk onder ander aanhangers van die Kerk, soos die arbeid onder kinders en jongmense, daargelate, is eenvoudig te veel geëis en moet ten gevolge hê nog steeds groter skade en verlies vir die Kerk.

In die volkstelling van 1926 word 831,713 persone aangegee as behorende tot die N. G. Kerk. Die kerklike syfers vir dieselfde jaar toon slegs 658,905 aan. Daar was dus 172,808 persone of 21% van die totaal, wat hulle laat aanteken het as behorende tot die N. G. Kerk van wie die Kerk niks weet nie. Dit openbaar gewis 'n baie ernstige toestand van sake, waarin die Kerk onmoontlik kan berus. Moet 'n belangryke oorsaak vir hierdie lekkasie nie gesoek word in die onvoldoende werkkragte van die Kerk nie? Indien behoorlike ondersoek ingestel word, sal 'n groot deel van die armblankes nie moontlik onder hierdie 21% aangetref word nie?

Die procedure wat in kerklike kringe insake die inwin van statistiese gegewens gevolg word, laat veel te wense oor. Dit is ongelukkig by vele gemeentes nie die reël om elke twee of drie jaar suiwere getalle te probeer versamel nie. In die meeste gevalle word maar getrag om 'n taamlik suiwer skatting van die getal persone in die gemeente te doen. In die stede word sodanige skatting nog bemoeilik deur die gedurige trek van armes van een wyk na 'n ander. Juiste statistiese gegewens is egter van die grootste belang om die hele veld in oënskou te kry, en die verpligting van die Kerk om dit in te win is ernstig en dringend.

Miskien moet een rede van genoemde lekkasie gesoek word in die feit dat die werkers van die Kerk die hande reeds oorvol het met die mense wat hulle het en waar hulle van weet, en dus onmoontlik aandag kan wy aan diegene wat nog buite kerklike verband staan. Die regerings-reklasseringsbeamptes kla daaroor dat in vele van die gevalle van ellende hulle nie die steun van die Kerk geniet wat hulle verwag nie — ja, dat sulke gevalle skynbaar totaal onbekend is by die Kerk. Sommige van hulle gebruik selfs skerpe bewoordinge om hulle teleurstelling insake sy armesorgbeleid te kenne te gee.

Hierop is deur predikante geantwoord dat dit in 'n groot stad onmoontlik is om huisbesoek te doen by mense van wie jy die adres nie weet nie en wat hulle nooit by die Kerk kom aanmeld nie. Dit is waar; maar skyn die aangewese weg dan nie te wees dat die Kerk organisasie in die lewe moet roep om juis sodanige mense onder die aandag van die Kerk te bring nie?

Die sendeling wag tog nie tot die heidene hulle by hom kom aanmeld nie; hy probeer self om met hulle in aanraking te kom. En dieselfde geld vir vele mense in ons land wat byna blanke heidene mag heet. Dit is tevergeefs om te verwag dat hulle na die Kerk sal kom om hulle aan te meld; as hulle nie in die agterbuurtes nagespoor en met geduld en liefde bearbei word nie, sal hulle eenvoudig vir die Kerk totaal verlore gaan.

Geen blaam word hiermee op die stedelike arbeiders van die Kerk gewerp nie. Elkeen wat met hulle werk vertrond is, weet met hoeveel getrouheid en opoffering die veelsydige en veeleisende pligte van 'n stadsgemeente waargeneem word. Die jongste syfers openbaar dat elke stadspredikant van die N. G. Kerk 2,012 persone vir sy rekening het, waarvan 987 volle lidmate is, 'n taak wat onder hedendaagse kondisies reeds ver bo die vermoë van een man is. Maar behalwe die versorging van sy eie mense moet die stadspredikant nog jaarliks honderde werkloses, afgeleefdes, bedelaars en armlastiges van die platteland ontvang en met verstand en liefde behandel. Talle van plattelandse krankes en sterwendes moet in die hospitale bearbei word, die dooies moet begrawe, die treurendes getroos word. Verwaarloosde en verweesde kinders, gebreklikes, kranksinniges, selfs misdadigers moet in gestigte opgeneem en besoek word.

Die blaam dat duisende armes in die stede nog heeltemaal onversorg bly en buite kerklike verband staan, rus nie op hierdie werkers nie, maar op die ganse Kerk wat gedoog dat die stede van heeltemaal onvoldoende werkkragte voorsien is.

Hierop mag geantwoord word dat elke kerkraad die volste reg besit om die getal werkers vir sy eie gemeente te vermeerder. Maar die oplossing is nie so eenvoudig nie; daar is nog andere vraagstukke mee gemoeid. Dit is 'n kwessie van leiding en aansporing wat die gemeentes behoef; van die skepping van 'n verligte publieke opinie insake die verwaarloosdes; van die ontwaking van die hele Kerk se sosiale gewete. Dit moet eenvoudig besef word dat die eeue-oue usansie wat etlike duisende persone vir geestelike versorging aan een arbeider toewys, onder moderne toestande absoluut onverdedigbaar is. Net soos die hedendaagse landbou eis dat die uitgestrekte, onontgonne plase verdeel word en dat elke deel volgens die nuutste methodes intensief bebou word, so word vandag geëis dat ons groot gemeentes verdeel en deegliker en intensiewer bearbei word. Dit sal dan ook spoedig blyk dat die draagkrag van elke afsonderlike deel byna sal gelykstaan met dié van die hele oorspronklike gemeente.

Die toestand op die platteland is nie veel beter as in die stede nie; want van bowegenoemde verskil van 172,808 persone

tussen die opgawes van die census en dié van die Kerk kom 42,000 van die stede en 130,000 van die res van die land. Soortgelyke toestande moet dus ook in die grotere dorpe en selfs op die platteland aangetref word as in die stede. Dit is dus duidelik dat landelike groepe van persone in nedersettinge en werkkolonies hoe langer hoe meer sal toeneem en eweseer as die stede die intensiewe bearbeiding van die Kerk sal vereis. Kommerciële boerdery-methodes bring vandag mee dat die plaasarbeiders byna nooit meer hulle werkkringe kan verlaat nie. As hulle dus vir die Kerk behou sal word, moet godsdienstige invloede gereeld by hulle eie woninge op hulle uitgeoefen word.

(b) O n v o l d o e n d e   o p l e i d i n g   v a n   w e r k e r s   i n   p r a k t i e s e   s o c i o l o g i e.—Nie alleen is die getal predikante heeltemaal ontoereikend nie, maar daar is ook leemtes in hulle opleiding. Een van die vrae aan kerkmanne gerig was: „Behoort die Kerk se toekomstige werkers speciaal onderrig in praktiese sociologie te ontvang?''

Met enkele uitsonderinge was die antwoorde nie alleen bevestigend nie, maar ook sterk beklemtoon. Die uitdrukkinge was meestal van die volgende aard: „dringend ja,'' „beslis ja,'' „al te seker,'' „ja, hoog tyd,'' „volmondig ja,'' „ja, dit moet.'' Van al die ontvange antwoorde was slegs ses percent ontkennend en 94 percent bevestigend. Genoegsaam bewys hoe seer die behoefte in die Kerk self gevoel word.

Vele antwoorde lê daarop klem hoeveel afhang van die doeltreffende opleiding van die predikant in al die vertakkinge van maatskaplike werk, soos die reorganisasie van die diakensamb, die gebruikmaking van leke-arbeid, die beter inrigting van armesorg van die Kerk. Dit alles en nog meer wag op die bekwaamheid van die predikant om leiding te kan gee, om te kan organiseer en te besiel.

Die rigtinge waarin leiding van kerksweë dien gegee te word, is duidelik. Die predikant moet iemand wees wat sociale opmetinge kan organiseer teneinde op hoogte van die toestande te kom; wat 'n begrip het van verstandige, opbouende liefdadigheid, van die sociale wetgewing van die land, van kinderwelvaart, van behuising, van die waarde van kultuur en ontspanning, e.a.

In sy bekende pamflet *Die Grote Vlug*, skryf Dr. D. F. Malan as volg: „Kan dit wees dat daar in die Kerk nog lank nie genoeg manne is met voldoende teoretiese en praktiese kennis van die grondbeginsels van armesorg om effektief te kan organiseer nie, en daarby met genoeg visioen om hulle te kan losmaak van die slawerny van dooie roetiene nie? Kan dit wees

dat die Kerk nog nooit op die gedagte gekom het nie om sy eksperte op hierdie gebied te laat oplei nie? Kan dit wees dat die Kerk op die ernstige en snel ontwikkelende situasie sy hand nie het nie, en sy hand nie kan hou nie, omdat sy sinodes, wat veronderstel word leiding te gee, so selde bymekaar kom, dat hulle feitlik 'n nonentiteit in die volkslewe geword het?" [1]

Hierdie woorde is byna tien jaar gelede geskryf, en vandag kom hulle nog met dieselfde, ja met verskerpte verwyt, omdat so min in die genoemde rigtinge gedoen is.

(c) Ongenoegsame gebruikmaking van lekearbeid. — Hierbo is alreeds aangetoon die vrugte wat afgewerp sal word wanneer die 5,500 diakens van die Kerk hulle amb reg opvat en uitoefen. Hierby moet nog gevoeg word die kostelike werkkragte wat die Kerk besit in sy vroueverenigingе. Om maatskaplike werk te doen behoort tot die besondere talente van die vrou, want dit het hoofsaaklik te doen met die gesinslewe, en hier beweeg die vrou haar dadelik op haar natuurlike, deur God gegewe terrein. Dit is dan ook opmerklik dat in ander lande verreweg die grootste deel van die maatskaplike werk deur vroue verrig word. Die Kerk besit verder die bate van sy jongeliedeverenigingе, wat onder behoorlike leiding 'n belangryke deel van sociale arbeid, veral in die rigting van kultuur en ontspanning, kan onderneem. Dit is duidelik dat die Kerk nog glad nie die volle gebruik van al hierdie kostelike werkkragte maak nie.

Dog wat hier nog meer beklemtoon moet word, is die behoefte aan 'n kerklike skool vir maatskaplik werk waar beroepswerkers en -werksters opgelei kan word. In Duitsland bestaan daar 'n onderskeid in die opleiding van werkers. Die een rigting is om persone vir die menigvuldige staatsafdelinge van sociale arbeid te vorm soos verpleging, jeugopleiding, gesinsopbouing, fabrieksinspeksie, ens. Dog naasaan is daar ook die kerklike vorming van werksters wat in diens van die gemeente uitgaan. Aan hierdie laaste soort bestaan daar 'n dringende behoefte in die Kerk in Suid-Afrika. Maatskaplik werk is in menige opsig baie technies van aard en behoef 'n deeglike opleiding in verskillende rigtinge. In 'n volgende hoofstuk, bls. 144, is betoog dat ons vier aparte soorte van werksters in ons land dadelik nodig het, nl. die gesinswerkster, die verpleegster, die jeugleidster en die matrone. Daar is aan die hand gegee dat staatsdiplomas in hierdie verskillende rigtinge uitge-

---

[1] *Die Grote Vlug*, deur Dr. D. F. Malan, 1923, bls. 10.

reik dien te word. Vir die Kerk is dit egter wenslik dat die praktiese opleiding in 'n kerklike inrigting sal geskied, om te verseker dat die arbeiders naas hulle tegniese afrigting ook godsdienstige onderrig sal ontvang.

Dit behoef geen betoog nie dat indien sulke leke-arbeiders in ruime getalle in die diens van ons gemeentes tree, hulle uitnemende dienste aan die Kerk sowel in die stede en grotere dorpe as op nedersettinge en op die platteland sal kan bewys. Ook sal hulle aanstelling nie met soveel koste gepaard gaan as in die geval van addisionele georderde werkers nie.

(5) Die Sociale Prediking van die Kerk.

Wat betref die prediking oor algemene maatskaplike pligte soos barmhartigheid jeens die ellendiges, samewerking, eerlikheid, onderlinge vertroue, vreedsaamheid, ens., kan met vrymoedigheid gekonstateer word dat die Kerk met veel erns en getrouheid hom van hierdie taak kwyt, in navolging van die duidelike opdrag van die Heilige Skrif. Dit is egter wanneer dit oor die praktiese nakoming van sociale pligte gaan, dat daar in die prediking leemtes aangetref word, soos hieronder nader aangetoon sal word.

Die rede hiervoor is al meer genoem; dit is dat toestande van veragtering en ellende in ons land betreklik jonk is en nog tot onlangs nie as 'n massa-verskynsel hulle voorgedoen het nie, sodat hulle gesamentlike smeekstem nog nie genoeg tot die oor en hart van die volk en Kerk deurgedring het nie. Sporadies kom sulke toestande van oudsher voor, maar tot sowat 25 of 30 jaar gelede nie in die omvang waarin hulle vandag aangetref word nie. Hierby moet gevoeg word dat die versorging van ellendiges in sommige kerklike kringe nog alte seer beskou word as die plig van die Staat en dat om hierdie rede daar deur die kringe nie met die nodige klem en oortuiging oor sociale pligte gepreek word nie.

Die Kerk het egter in die verlede genoegsame bewys gelewer dat wanneer daar 'n dringende maatskaplike behoefte ontstaan, hy dadelik gereed is om met raad en daad hulp te verleen. Getuig hiervan die welbekende ywer van die Kerk in 'n maatskaplike aangeleentheid soos onderwys. Met die meeste klem en oortuiging spreek en werk die Kerk nou al geslagte agtereen in belang van die verspreiding van kennis, en van die seëninge van die christelike opvoeding van skool en huis. Die vele sociale inrigtinge van die Kerk is hier verder bewys van. Daar is dus alle hoop dat die nuwe behoeftes van latere tye ook spoedig die volle aandag van die Kerk sal geniet.

Meer dringende en pertinente sociale prediking skyn nodig te wees in die volgende rigtinge:

(a) Die verkondiging van die leuse van eiehulp, en die skande van teen enige instelling soos die Staat of die Kerk of wat dan ook aan te leun. In die volgende hoofstuk, „Die Staat en die Armes," word in besonderhede aangetoon die grote en ernstige omvang van die afhanklikheidsin by armes, en dikwels selfs by betergesteldes. Dit het ongetwyfeld 'n nasionale siekteverskynsel geword wat luid om redmiddels roep. Die gesamentlike aanwending van die invloed en gesag van die ganse Kerk om sy aanhangers die maatskaplike deug van eiehulp in te prent, sal gewis van die grootste waarde wees.

(b) Die dringende behoefte aan spaarsin en matigheid en die noodsaaklikheid om te leef volgens wat jy werklik besit, en nie wat jy hoop om te kry nie, moet gepreek word. Om bo hulle vermoë te leef is 'n versoeking waaraan die meeste Unie-bewoners blootgestel is en die meerderheid onder beswyk. Hier is 'n ander euwel wat kragtig meewerk tot verarming en in die bestryding waarvan die Kerk die ganse volk waardevolle dienste kan bewys.

(c) Die opskerping van die saamhorigheidsgevoel van alle Unie-burgers is nodig. Op bls. 118 word meer in die besonder uitgewei oor die euwels van klasonderskeid, wat in steeds toenemende mate in ons land aangetref word, en oor die eienaardige gevaar daarvan in 'n land soos Suid-Afrika. Nou is dit tog die Kerk by uitstek wat sy mense die plig en voorreg van barmhartigheid jeens die ellendige, en die opheffing van gesonkenes kan voorhou, sowel as die misdadigheid en vloek van selfsug en eiebelang. Aan die ander kant is die waarskuwende stem van die Kerk teen sekere uiterste konsekwensies van die hedendaagse socialisme, wat hulle in kommunisme vertoon, seker ook 'n dringende behoefte. Sowel dus teen die onsociale christene as teen die onchristelike socialiste moet die Kerk met volle mag sy invloed laat geld.

Praktiese prediking oor die naasteliefde sal hom vanself inlaat met onderwerpe soos beter behuisingstoestande, gesondheid, kultuur en ontspanning, kinderwelvaart, liefdadigheid en werkverskaffing, onderwerpe wat nog veels te min die aandag van die Kerk geniet het.

(d) Die verkondiging van die deug van regverdigheid. — In die netelige kwessies van die verhouding van werkgewers en werknemers tot mekaar, van lone en werkure, ens., kan die Kerk hom nie meng nie. Maar hy kan regverdigheid predik en opkom vir 'n behoorlike loon en vir menslike behan-

deling van arbeiders. Die werkende klasse moet besef dat hulle in die Kerk 'n beskermer en verdediger het, 'n vriend en raadgewer.

(e) Die behartiging van die belange van die jeug. — Jongeliede van die werkende stand het veelal die idee dat die Kerk veroordelend neersien op sekere aspekte van hulle ontspanning sonder om iets definitiefs in plaas daarvan te stel. Dit wil skyn of daar grond is vir die beskuldiging. Negatiewe kritiek sonder positiewe raadgewing sal nie baat nie. Hoewel die Kerk hier nie direk kan optree nie, kan hy deur sy jeugorganisasies kostelike werk in belang van gesonde ontspanning, gesellige verkeer, en veral van opbouende kultuur.

(f) Die inskerping van moed en geduld in tye van druk. Een van die teenwerpinge teen die prediking van die Kerk wat gemaak word, is naamlik dat die Kalvinistiese lewensbeskouing wat die Kerk sy aanhangers inboesem, 'n neiging tot fatalisme, tot dooie berusting in wat as Gods wil beskou word, in die hand werk. Die gemis aan ywer en ambisie wat so kenmerkend van 'n deel van die armblankes is, word aan hierdie lewensbeskouing toegeskryf. So te sê al die ingewonne getuienis loënstraf so 'n gevolgtrekking. Daar word op gewys dat die Kalvinistiese volke juis die grootste bedrywigheid op maatskaplike gebied ontwikkel het, en dat die Kalvinisme ewe sterke klem lê op eie inspanning as op Gods vrymagtige werking. Ver van traagheid en vadsigheid aan te moedig, bevorder dit juis ondernemingsgees en ambisie, en bring staal in die bloed.

Maar wat wel as 'n vrug van die Kalvinistiese prediking beskou word, is die byna onverstaanbare gelatenheid, geduld en moed wat deur vele lede van die Kerk selfs tydens die grootste rampe openbaar word. Dit is 'n bekende eienskap van die Afrikanerboer en is iets geheel anders as die vadsige berusting waarvan hierbo sprake is.

## V. Die uitwerking van die Kerk se beleid op die armes.

(1) Gunstige tekens.

Vele van die beste eienskappe van die armer klasse van die Afrikaanse samelewing moet grootliks toegeskryf word aan die invloed wat die Kerk oor hulle uitgeoefen het in die verlede en nog uitoefen. In Hoofstuk I, bls. 17, is hierdie trekke behandel, wat as volg kan opgesom word: (a) Ontsag vir wet en orde. Botsing met die owerheid, misdaad en gevangenisstraf word as 'n groot skande beskou.

II

(b) Eerbare gesinslewe. Daar is geen bewys dat egskeiding en verlating by die armste klasse van die samelewing in erger graad bestaan as by betergesteldes nie. (c) Gehegtheid aan die voorgeslag. Met gewilligheid en liefde word gespreek van die voorgeslag, en daar is in die meeste gevalle 'n strewe om na hulle voorskrifte te leef. (d) Eerbied vir die godsdiens. Daar is respek vir die predikant en die kerkraad, onderwerping aan vermaning, en dankbaarheid vir belangstelling van kerksweë. Daar is 'n voorliefde vir godsdienstige samekomste, en vir gesang en gebed. Uit 741 huisgesinne wat besoek is, byna die helfte daarvan in industriële centra, was daar minder as tien percent van die ouers wat nie lidmate van die Kerk of wat nie kerklik gehuud of wie se kinders nie gedoop was nie.

Dit is opmerklik hoe hierdie eerbare tradisies in vele gevalle selfs onder ongunstige omstandighede bly voortbestaan, en 'n voortdurende grondslag vorm waarop die Kerk met vrug kan bou, hoewel hulle geen verskoning durf wees vir minder troue bearbeiding nie, soos vroeër aangetoon is. Hulle aanwesigheid is 'n onskatbare bate vir Kerk en samelewing, hulle vorm die aanknopingspunt vir die kerklike en maatskaplike werker, hulle is sovele voorbehoedmiddels wat die arme van algehele ontaarding bewaar. Hulle verlies — waarvoor daar ernstige gevaar bestaan — sou die vraagstuk van veragtering en sy oplossing erg bemoeilik.

(2) Ongunstige tekens.

(a) Gesindheid jeens die Kerk soos geopenbaar in sommige gesegdes van die armes. — Die mees gangbare gesegdes teen die Kerk is die volgende: „Die Kerk is 'n ryk man se Kerk;" „ek moet betaal om Gods Woord te hoor, of om my kind te laat doop;" „die Kerk doen niks vir my nie;" „ek sien nooit 'n leraar of 'n ouderling nie;" „ek word net besoek as die diakens kom kollekteer;" „Engelse leraars besoek my meer getrou as ek siek is as my eie."

Sulke en ander gesegdes mag soms bloot gesogte verskoninge wees vir ontrouheid en ongodsdienstigheid, maar tog pas dit die Kerk om hulle sympathiek te ondersoek om te sien in hoever hulle gegrond is.

Een van die vrae aan kerkmanne gestel was:

„Is daar grond vir die bewering dat die Kerk 'n ryk man se Kerk is en nie genoegsaam die belange van die armes behartig nie? Of dat die Kerk die moed nie het om op te kom vir die regte van die armes waar hulle met die belange van die rykes in botsing kom nie."

Die antwoorde hierop was baie uiteenlopend. Aan die een kant is daarop gewys dat die armes altyd die Kerk se grootste sorg was; dat die Kerk hulle vernaamste pleitbesorger in die land is; dat die Kerk nie so dwaas is om armes teen rykes uit te speel nie, maar klem lê op hulle broederskap met mekaar. 'n Geval is genoem waar 'n doodarme tot kerkraadslid gekies is voor 'n ryke omdat laasgenoemde resiesperde aanhou. Daar is op gewys dat die grootste werke en stigtinge van die Kerk in belang van die armes bestaan; groot somme word vir noodlydendes byeengebring; alle ellende, ontbering, nood en gebrek vind 'n ruim hart en 'n ope hand by die Kerk. Dat die betergesteldes soms deur opvoeding, gifte en persoonlike talente invloed en seggingskap in kerklike sake kry is natuurlik en verstaanbaar.

Maar aan die ander kant word die vrees geopper dat die toename van burgerlike stande en van klasonderskeid tog besig is om die kloof tussen ryk en arm dieper en breër te maak, en dat botsing van belange, wat voorheen byna onbekend was, tog aan die opkom is. Bedenklike praktyke by sommige gemeentes word opgenoem, soos die volgende: die verhuring van die voorste kerkbanke teen 'n hoër prys as die agterste; die feit dat die „vooraansittinge'' gewoonlik die betergesteldes se deel is en dat daar also by die Kerk „anneming des persoons'' aanwesig is; dat die Kerk te veel van die rykes verdra omdat hy van hulle steun afhanklik is; dat die sonde van die arme soms harder en meer openbaar gestraf word as dié van die ryke; dat dit die Kerk swaar val om gevestigde belange aan te raak, hoewel hulle verkeerd is. Daar word op gewys dat dit gebruik geword het om pragtige kerke te bou, dikwels om te konkurreer met die kerke van ander gemeentes, en dat sulke geboue sware skuldelaste veroorsaak wat ware armesorgwerk tot in lengte van dae belemmer en beperk. Gevalle word genoem van gemeentes wat vele jare agtereen deur invloedryke families gedomineer word, tot skade van ander gemeentelike belange. Inmenging van die Kerk in die kwessie van plattelandse loonskale word afgekeur; maar die vrees word geopper dat dit die Kerk tog soms uit vrees vir aanstoot ontbreek aan die sedelike moed om betergesteldes op hulle verpligtinge jeens minderbevoorregtes te wys.

Die kwessie van die verhuring van kerkbanke en verpligte doop- en aanneminggelde is ook een wat ernstig onder die oë dien gesien te word. Daar bestaan geen twyfel nie dat die verhuring van banke baie armes uit die Kerk hou. Die gewone voorwendsel: „Ek wil nie opgejaag word uit my sitplek nie,'' is nie onbillik en ongegrond nie. En dan is

die gesegde „julle moet in julle Kerk betaal om Gods Woord te hoor" een van die vernaamste argumente wat deur die sektes teen die Kerk gebesig word. Dit is eweso met verpligte doop- en aanneminggelde. Die Kerk beweer wel dat die doopsbediening gratis geskied en dat slegs vir die registrasie betaal word, dog armes verstaan dit nie so nie; die gangbare mening is dat vir die doop self betaal word. En dan geskied die registrasie van die geboorte by die regeringskantore tog gratis. Indien i.p.v. 'n verpligte vergoeding 'n vrywillige dankoffer gestel kan word, wat volgens die keuse van die ouer self gegee word, sou genoemde beswaar wegval. Die ondervinding van gemeentes wat sitplase en die bediening van die sakramente heeltemaal vry maak, is dat vele besware dan wegval, dat die mense meer getrou aan die Kerk bly, en dat daar geen noemenswaardige geldelike verlies is nie.

'n Ander saak wat aandag verdien, is die hoë huweliksgelde wat deur die Kerk geëis word. Dit is gewis een van die aanleidende oorsake van die vermeerdering van burgerlike huwelike. Waar in 1912 slegs 21 percent van die voltrokke huwelike deur magistrate bevestig is, het die syfer in 1929 gestyg tot 32 percent. Die usansie word hoe langer hoe sterker, veral in die Transvaal, om maar die huweliksgebooie by die magistraat te laat aanplak en dan teen 'n betaling van slegs 'n halfkroon te trou.

Die klagte dat „die Kerk vir my niks doen nie" sien veelal op die gebrekkige sociale arbeid van die Kerk waarop reeds gewys is, en is nie van grond ontbloot nie. 'n Meer noukeurige navolging van die voorbeeld van Christus en die eerste Kerk om die tydelike en geestelike belange van die armes as twee samehangende, onskeidbare werksaamhede op te vat, is gewis die plig van die Kerk. In sy pamplet *Die Groot Vlug* skryf dr. D. F. Malan:

„Die Kerk sal nog baie beter moet insien dat as hy tot die verlamde armblanke sal sê: ‚Jou sonde is jou vergewe,' hy ook bereid moet wees om tegelyk aan hom te sê: ‚Staan op en wandel.' Biskop Grundtvig van Denemarke het die diepe geheim verstaan waarom sy Meester die sorg vir die liggaam altyd gepaard laat gaan het met die verkondiging van sy Evangelie. Hy het begryp dat as die Kerk hom net by Evangelie-prediking sou bepaal en hom verder buite alles sou hou, hy daardeur juis die deur tot die hart van sy hoorders sou sluit."

Die klagte van ongenoegsame huisbesoek en dat in hospitale die krankes soms meer dikwels deur Engelse as Hollandse predikante besoek word, word vandag in vele kerk-

like kringe erken; maar die onvoldoende werkkragte van laasgenoemde in vergelyking met die andere is hierop die antwoord, hoewel dit die Kerk as geheel geensins verskoon nie.

In stedelike centra is aparte kerke of sale, geplaas in die onmiddellike omgewing van arm of industriële buurtes, uiters wenslik. Dit is verstaanbaar dat weens die toename van klas-onderskeid die arme al meer huiwerig word om die groot, centrale Kerk te besoek. Hy voel hom daar onthuis; hy verkeer onder die lewendige indruk dat op hom neergesien word; hy is skaam vir sy eenvoudige kleding. Maar wanneer hy omring is van aanbidders uit dieselfde sociale stand en die prediking na sy besondere behoeftes ingerig is, toon hy 'n voorliefde vir godsdienstige samekomste. Dit is dan ook inspirerend om op 'n Sondagaand in menige agterbuurt aan te tref 'n volle saal, opgewekte gesang en 'n aandagtige gehoor.

(b) Die opkoms van die sektewese.— Die ontstaan van sektes is aan vele oorsake te wyte. Hulle laat veelal die klem val op emosionele gemoedsaandoening, waardeur insonderheid die meer onopgevoede klasse aangetrek word. Die ondervinding leer ook dat waar groepe van armes skielik ontstaan, mense wat losgemaak is van gevestigde toestande, soos op die delwerye en die stede, daar lig — by gemis aan dadelike en aktiewe bearbeiding van die Kerk — sterke sekteverskynsels hulle voordoen. Die reeds genoemde besware dat b.v. die Kerk 'n rykmanskerk is, en dat daar vir alles moet betaal word, terwyl die sekte die vrye evangelie-verkondiging aanbied, is 'n ander oorsaak waarom vele armes by laasgenoemde aansluit.

Dit is tekenend dat die opkoms van die sektewese grotendeels saamval met die verplasing van duisende van 'n landelike na 'n industriële omgewing; en verder dat die godsdienstige aanleg van die Afrikaner hom besonder vatbaar maak vir hulle invloede. Volgens die census van 1926 het die Apostoliese sekte — om maar een te noem — in vyf jaar tyd gegroei van 7,742 aanhangers tot 15,544, 'n vermeerdering van oor die 100 percent. Van laasgenoemde getal is daar meer as 15,000 wat òf tweetalig òf net Afrikaans praat, en slegs 499 wat net Engelssprekend is. Die Transvaal, waar die grootste verskuiwing van die bevolking van die platteland na die delwerye en stede plaasgevind het, tel 9,742 aanhangers van die Apostoliese sekte, en al die andere provincies saam slegs 5,802. Dit is ongelukkig dat om besuinigingsredes die godsdienstige toestande in die census van 1931 voorlopig nie uitgewerk word nie en die jongste syfers dus nie verkrygbaar is nie.

Die statistieke is egter oortuigend genoeg om sekere leemtes

in die beleid van die Kerk ten opsigte van sy armes aan te toon, soos gebrek aan meer deeglike leerstellinge onderrig en aan meergenoemde maatskaplike bearbeiding van sy aanhangers, wat oorsaak is dat sekere getalle die Kerk verlaat en òf by die sektes aansluit òf heeltemaal ongodsdienstig word.

## VI. Samewerking tussen Kerk en Staat.

(1) Funksie van elk.

Op geen gebied raak die werkkringe van Staat en Kerk mekaar nouer as by die versorging van behoeftiges, veragterdes en gebreklikes nie. Albei het die meeste belang by hulle opheffing; en na die mate van sukses waarmee hulle poginge op hierdie gebied bekroon word, sal albei geoordeel word.

Hulle nader die vraagstuk van armesorg egter van enigsins verskillende gesigspunte, hoewel hulle oogmerk — die volle rehabilitasie van veragterdes, ekonomies en sosiaal — dieselfde is. Afgesien miskien van onderwys laat die Staat die klem meer in die besonder op ekonomiese opheffing val. Deur die voorsiening van goeie behuising, deur werkverskaffing as andersins streef die regering daarna om die behoeftiges in staat te stel om 'n eerbare lewe te lei. Hy trag om die omgewing van die arme en die voorwaardes waaronder hy moet arbei, meer in ooreenstemming met die eise van die beskawing te bring.

Die Kerk lê weer klem op die bearbeiding van die veragterde self en wil hom deur sedelike en godsdienstige invloede tot die geledere van die eerbare burgery probeer teruglei. 'n Onmisbare vereiste hiertoe is die skepping van beskaafde lewensomstandighede deur die Staat. Dog hiermee is die taak van rehabilitasie nog nie voltooi nie, want die probleem van veragtering het behalwe ekonomiese ook sedelike aspekte. Daar is wel 'n klas fatsoenlike arme wat alleen die voorsiening van 'n goeie verdienste behoef sonder meer. Maar die klas wat veral kommer baar, is nog nie met 'n vaste verdienste, of met 'n huis, 'n stuk grond en water daarop gered nie. Ná hierin voorsien is, bly nog die grootste taak oor, en dit is om die man en vrou self te bearbei en deur genoemde invloede hulle verlore karakter en selfstandigheid te probeer terugwin. Hierdie laaste is die besondere funksie van die Kerk.

Dit is duidelik dat die ekonomiese en sosiale aspekte van die vraagstuk nie meganies van mekaar geskei kan word nie, want daar is 'n gedurige wisselwerking tussen albei. Die verkryging van 'n eerbare verdienste b.v. werk al dadelik mee om by die arme sedelike eienskappe soos selfrespek en ambisie te versterk. Aan die andere kant sal maatskaplike en godsdien-

stige opheffing vanself 'n weldadige invloed uitoefen op die arme se ekonomiese lewenswyse. Die onmisbaarheid van noue samewerking tussen Staat en Kerk sal des te duideliker blyk hoe meer hierdie wisselwerking besef word.

Op bls. 114 is aangetoon wat die sociale betekenis was van ekonomiese vooruitgang in die geval van die Kakamas-nedersetting. Die opening van die spoorweg daarheen, met die verbeterde afsetgebied van produkte wat daarop gevolg het, was die teken van 'n voorwaartse beweging in alle opsigte. 'n Meer hoopvolle stemming het almaal besiel; skulde is verminder of uitgedelg; 'n besef van eiewaarde het ontwaak; groter bedrywigheid op kerklike gebied het ontstaan. Dog dit was die geduldige sedelike en geestelike arbeid van die Kerk wat die voorbereiding vir hierdie voorwaartse beweging gevorm het sodra tydelike voorspoed dit moontlik gemaak het.

Staat en Kerk moet mekaar gedurig aanvul. Die Kerk mis die wetenskaplike kennis, die besigheidsoorleg, die geldelike en wetgewende mag waaroor die Staat beskik. Laasgenoemde weer behoef die liefde, die sympathie, die menslikheid van die Kerk, wat so onmisbaar is by alle rehabilitasiewerk. Soos die vader en die moeder moet hierdie twee groot sociale instellinge dus die onversorgde wees — en stiefkinders van die samelewing met liefde bejeen.

### (2) Faktore ten gunste van die opname van die Kerk in die armesorgbeleid van die land.

Sterke argumente kan aangevoer word ten gunste van 'n praktiese skema van samewerking tussen Staat en Kerk.

(a) 'n Welgeslaagde poging tot samewerking. — Sedert 1918 bestaan daar in die Kaapprovincie 'n stelsel van koshuise vir behoeftige kinders wat moontlik gemaak is deur die samewerking van die Provinciale Administrasie en die N. G. Kerk. Onder sekere voorwaardes word aan die Kerk 'n toelaag variërende van £18 tot £20 per kind per jaar toegeken, waarvoor die kind in 'n centrale koshuis by 'n goeie skool geloseer moet word. Die Kerk het aan kapitale koste meer as 'n kwartmiljoen pond spandeer om koshuise te bou en huisves vandag sowat 8,000 kinders in 160 hostels. Vir die laaste veertien jaar werk hierdie skema goed, en dit het reeds 'n vaste instelling in die K.P. geword. Daar skyn dus alle moontlikheid te bestaan vir 'n stelsel waardeur die Kerk met staatsteun sekere pligte verrig wat die regering as gedeeltelik sy eie erken.

(b) Spaarsame beleid van die Kerk. — Daar

is sterk bewys vir die stelling dat 'n regering onmoontlik so spaarsaam te werk kan gaan as die Kerk. Daar is die suinige oorleg waartoe die beperkte middele van die Kerk hom dwing; daar is die feit dat die Kerk talryke dienste en gifte, wat groot geldelike waarde besit, gratis aan sy inrigtinge verleen.

(c) Minder gevaar vir politieke invloede en oorweginge. — In die volgende hoofstuk, bls. 87 word gewag gemaak van die rol wat politieke oorweginge noodwendig in die rehabilitasiebeleid van die Staat speel. Sommige van die kosbaarste staatswerke — onderneminge wat ten dele op mislukkinge uitgeloop het — is nie sonder politieke by-oogmerke onderneem nie. Dit is seker dat die Kerk veel minder aan hierdie gevaar blootstaan en meer gedryf sal word deur onvervalste belangstelling in die veragterdes.

(d) Die ondervinding van die Kerk.—Die N. G. Kerk het die eerste praktiese maatreëls vir die opheffing van gesonkenes getref. Hy het 'n ervaring van 30 of 40 jaar agter die rug, van 'n groot verskeidenheid van filantropiese onderneminge soos arbeidskolonies, nedersettinge, vakskole, inrigtinge vir gebreklike, verwaarloosde en afgeleefde persone. Deur aanleg, ondervinding en studie het die Kerk bewys gelewer dat hy met die bestuur van groot liefdadigheidstigtinge vertrou kan word. Daardie ervaring het die Kerk reeds 'n hoë mate van bedrewenheid geleer in die onderskeiding tussen verskillende types van behoeftiges en in die keus van persone geskik vir sekere skemas — 'n vermoë wat so absoluut onontbeerlik is in enige beleid van reklamasie.

(e) Die organisasie van die Kerk. — Die Presbyteriaanse vorm van kerkregering is bekend vir sy doeltreffende organisasie. Die drie Hollandse Kerke tel meer as 500 gemeentes binne die grense van die Unie, elk waarvan regeer word deur 'n kerkraad, verteenwoordigende elke, selfs die mees afgeleë wyk. Orde en tug onder sy lede word deur die Kerk gehandhaaf; hulle is opgevoed tot 'n hoë mate van samewerking vir kerklike doeleindes. Die organisasie van die Kerk werk sodanig dat gesamentlike aksie verseker is, sodra die hoogste kerklike liggame daartoe besluit.

(f) Die liefde van die Kerk.— Dit is die algemene ervaring dat die bestuur van liefdadigheid van die kant van die Staat geneig is om te wetties, strak en onbuigsaam te wees. Die hoofde van die departemente mag met die regte gees besiel wees, maar by die laer amptenare ontbreek dit veelal aan sympathie en menslikheid. Die *Transvaal Indigency Report* van 1908 het reeds daarop gewys dat dit 'n verkeerde politiek is om

die direkte administrasie van 'n arbeidskolonie of 'n nedersetting deur die Staat te laat geskied, en dat veel beter resultate verwag kan word wanneer die bestuur aan 'n liefdadigheids- of godsdienstige liggaam oorgedra word. Trouens, die Kerk het reeds bewys gelewer van die liefdevolle bejeening, vaderlike tug, geduld en takt waarmee hy sy ondernemings bestuur.

(g) Die idealisme van die Kerk.—In hulle suiwerste vorm leef die ideale van 'n volk in sy Kerk. En in die laaste instansie is elke rehabilitasieskema tog 'n kwessie nie van stoflike oorweginge nie, maar van geestelike. Ander lande moes 'n dure prys betaal vir die les dat die mens by brood alleen nie kan lewe nie. Dit skyn of ons eie land ook nog baie duur vir daardie les gaan betaal. Wie kan beter as die Kerk by ons veragterdes die ou ideale lewendig hou en nuwes skep? Wie kan beter herinner aan die godsdienssin, die selfstandigheid, die waarheidsin en die durf van die voorgeslagte, en die nakomelinge daartoe aanspoor?

(3) Moontlike rigtinge van samewerking tussen Staat en Kerk.

(a) Die stigting van landelike armesorgkommissies.—Deur gebruikmaking van die bestaande organisasie van die Kerk kan in elke distrik armesorgkommissies georganiseer word wat met staatsteun sekere belangryke maatskaplike pligte kan verrig. Die nucleus van sodanige kommissie sal wees die diakonaat van die Kerk, dog ander vereniginge vir liefdadigheid, veral vroueorganisasies, moet daarop verteenwoordig wees. Die algemene armesorgkommissie van elke Kerk kan belas word met die instelling van elke distrikskommissie en die omskrywing van hulle pligte, sodat die Staat alleen met die verteenwoordigende liggaam van die Kerk te doen het.

Die funksies van elke armesorgkommissie sal veelomvattend wees en sal die volgende punte insluit: die inwin van noukeurige gegewens omtrent maatskaplike toestande binne sy area; die aanlê van registers; onderskeiding tussen verskillende types van behoeftiges en behoorlike klassifikasie; voorkoming van die stadwaartse trek behalwe in gevalle van geskiktheid en volgens die arbeidsaanvraag; die organisasie van die plaaslike liefdadigheid, gesondheid en kinderwelvaart; optrede as 'n arbeidsbureau en jeugraad; verkondiging van maatskaplike deugde aan ryk en arm en die skepping van 'n verligte publieke opinie, ens. Vir bepaalde werkverskaffing moet so min moontlik voorsiening gemaak word, behalwe wanneer bedoel as 'n teenprestasie van die kant van armes vir bewese hulp. Die kommissie sal in

gedurige voeling met betrokke staatsdepartemente bly en aanbevelings doen.

Die mate van geldelike ondersteuning van staatsweë aan sodanige kommissies moet in direkte verhouding staan tot die fondse wat die Kerk self vind vir die doel. Dit sal kerklike offervaardigheid en inisiatief aanmoedig.

Voldoende proefneminge deur die stigting van sulke kommissies in sekere typiese landelike areas skyn wenslik te wees alvorens die stelsel oor die hele land in werking gebring word.

(b) Kerklike kontrole oor filantropiese inrigtinge. — In die volgende rigtinge kan die moontlikhede ondersoek word van die stigting van inrigtinge met staatssteun maar onder kontrole van die Kerk: die oprigting van nuwe nedersettinge na die voorbeeld van Kakamas, van arbeidskolonies, selfs van 'n dwangkolonie.

In ruime mate werk die Staat reeds saam met die Kerke wat betref die versorging van verweesde en verwaarloosde kinders, van doofstommes en blindes, van skoolhostels, ens. Moontlik kan hierdie samewerking uitgebrei word in die rigting van meer gestigte vir afgeleefdes. Die administrasie van die wet op ouderdomspensioene toon aan die behoefte aan sulke gestigte, om afgeleefdes sonder familie of sonder sorg op te neem en te verpleeg.

(c) Samewerking in die beoefening van liefdadigheid. — Die administrasie van liefdadigheid en onderstand is aan die Provinciale Rade toegewys, en dit word bereken dat in die jaar 1928 — 1929 die uitgawes van die Provincies in verband daarmee die som van £374,664 bedra het. In die stede word dit al meer gewoonte by die Staat om onderstand nie self te administreer nie, maar toelae aan 'n bevoegde liefdadigheidsliggaam te gee om behoeftiges te versorg. Hiermee word die beginsel erken dat die Staat nie so goed by magte is om liefdadigheid te beoefen as 'n liggaam wat toegerus is met die nodige personeel en die sympathie om elke armlastige geval te ondersoek en op sigself te behandel nie. Op bls. 89 is die bevinding van die *Transvaal Indigency Commission* van 1908 meegedeel, wat hierop neerkom dat liefdadigheid 'n plig is wat die Staat liefs in hande van vrywillige liggame moet laat.

Wat dus die stede betref, skyn daar alle moontlikheid te bestaan vir doeltreffende samewerking van die Staat met vrywillige liggame. Maar op die platteland is daar nog groot behoefte aan beter organisasie wat betref die beoefening van liefdadigheid, en dit is hier dat die Kerk moontlik van diens kan

wees, en wel om die volgende redes: die Kerk is vertroud met al die omstandighede van elke geval onder sy eie mense; hy besit die nodige sympathie en takt; sy organisasie is doeltreffend en die koste daaraan verbonde onbeduidend; hy kan toesien dat die voorwerp van hulpbetoon dit verdien en 'n sekere vergoeding daarvoor lewer. In die toekenning van ouderdomspensioene kan ook waardevolle dienste deur die Kerk bewys word soos aangetoon in die volgende hoofstuk, bls. 90.

(d) Samewerking in die opstelling en uitvoering van 'n breë skema van volwasse-opvoeding. — Oor hierdie saak, en die aandeel van Staat, Kerk en Skool daarin, word gehandel in die volgende hoofstuk, bls. 121.

(e) Samewerking wat betref die inwin van noukeurige gegewens. — Vertroubare statistieke is onmisbaar indien die vraagstuk van verarming en veragtering in sy gehele omvang oorsien sal word en besef sal word wat dit inhou. Anders word in die duister rondgetas, en die verkeerde middels word op verkeerde plekke toegepas. Die oordeel word hier uitgespreek dat die Kerk met sy organisasie besonder bevoegd kan wees om gegewens omtrent maatskaplike toestande in te win. Onder die hoof „Die stigting van plaaslike armesorgkommissies'' word op bls. 77 as die eerste plig van sodanige kommissies aangegee: die inwin van noukeurige gegewens omtrent maatskaplike toestande. Dit sal meebring die versameling van feite oor die volgende punte: getal geskoolde en ongeskoolde arbeiders in elke distrik; getal gesinne wat geen toereikende bestaansmiddel het nie; mate van onderwys en verdienstes van kinders; behuisingstoestande; mate van armlastigheid; geleenthede tot werkverskaffing; sedelike, kulturele en godsdienstige lewe; verhouding in getalsterkte van dorp of stad tot platteland, ens. Dit alles en nog meer kan versamel word volgens 'n eenvoudige formulier wat nie bo die bevoegdheid van enige verstandige medewerker behoort te wees nie.

Die waarde van sulke gegewens ook vir die Staat kan byna nie oorskat word nie, en vir die Kerk sal dit beteken dat die naakte feite met klem op die gemoed sal inslaan en vanself tot beraadslaginge oor werkverskaffing, beter behuising, gesondheid en kindersorg aanleiding sal gee. Die hele gemeenskap sal weldadig aangedaan en die publieke gewete wakker gskud word. Maatskaplike werkers sal gevorm word, en die ware naasteliefde in beter beoefening kom.

(f) Samewerking wat betref kinderwelvaart. — Sowel die Staat as die Kerke is ernstig betrokke by die probleem van kinderwelvaart en bestee veel aandag en

groot somme daaraan. Die tyd is daar vir albei om die hele vraagstuk te oorsien en wedersydse hulp aan te bied. Moontlike rigtinge waarlangs die Kerk die Staat van diens kan wees, is die volgende: (1) Hulp om die geldelike las vir die Staat ligter te maak. Die regering self wys daarop dat die uitgawes in verband met kinderwelvaart van jaar tot jaar so snel toeneem, dat dit die draagkrag van die Staat begin oortref. Openlike samespreking kan ongetwyfeld daartoe lei dat die Kerk die regering hier van diens kan wees; (2) Die sociale en godsdienstige opvoeding van die kinders.

Aan die ander kant is staatshulp vir die Kerk van groot waarde: (1) om wetenskaplike voorligting wat betref kinderleiding te verskaf; en (2) om arm ouers wat daartoe instaat is, te verplig om 'n deel van die onderhoud van hulle kinders self te dra. Die Kerk kan dit moeilik doen. 'n Sekere vader wat deur die Kerk gevra was instaat te wees 'n deel van die losies van sy kind by die kerkkoshuis te betaal, het hardnekkig geweier en het maar steeds sy armoede voorgehou. Toe hy naderhand £78 agterstallig was, het die predikant in moedeloosheid na die magistraat gegaan om raad en hulp. Laasgenoemde het die man gedreig met geregtelike stappe, en die gevolg was dat hy die hele som tegelyk aangesuiwer het.

## HOOFSTUK IV.

## DIE STAAT EN DIE ARMES.

### I. Die gevoel van afhanklikheid by armes teenoor die Regering.

(1) Die omvang daarvan.

By die bestudering van die verhouding van die armes tot die regering word 'n mens dadelik getref deur die oordrewe gees van afhanklikheid en verwagting van die regering wat by vele armes bestaan. Dit geld sake soos die volgende: die kostelose voorsiening van losies en onderwys vir hulle kinders, in sommige gevalle selfs van boeke en klere; werkverskaffing vir werkloses; voorsiening van voedsel en behuising solang hulle sonder werk is; voorsiening van grond en vee op die maklikste voorwaardes of gratis; kostelose versorging van siekes en afgeleefdes; noodleniging tydens rampe; voorskotte op produkte, ens., ens.

En ongelukkig is hierdie oordrewe opvatting van die funksies van die Staat nie tot die armes alleen beperk nie. Op byna elke gebied van die volkslewe het dit gewoonte geword om na die regering te loop met allerlei moontlike en onmoontlike eise. Daar word bykans geen politieke, landbou- of nywerheidskongres gehou nie of 'n lang reeks besluite inhoudende versoeke om hulp word na die regering gestuur en persoonlik en met deputasies beklemtoon. Politieke invloede word gebruik om die gewenste doel te bereik. En so het die Staat veelal geword die eerste in stede van die laaste toevlugsoord. Hy word verwag, ja soms gedwing, om hom met sake van plaaslike en verbygaande aard in te laat, in plaas van om hom alleen by sake van algemene belang te bepaal. En indien die meer gegoede klasse van die samelewing hierin die voorbeeld gee, wat kan van die minderbevoorregtes verwag word? Die „Transvaal Indigency Commission," wie se rapport reeds in 1908 verskyn het, druk hom as volg uit: „Dit is moeilik vir mense wat nie in noue aanraking daarmee gekom het nie, om die sterkte van die afhanklikheidsgevoel van die regering in die meer agterlike distrikte van die Transvaal te besef. Dit word van die regering verwag om alle moeilikhede te verwyder en die eerste stap te doen in elke maatreël tot voordeel van die boerebevolking. Dit word bewys deur

die gretige verwagtings van die landbank gekoester, en die teleurstelling oral getoon toe dit blyk dat die bank volgens strenge besigheidsbeginsels gedryf word en glad nie bedoel was om geld op onvoldoende sekuriteit aan boere uit te deel nie.''[1]

Die Armblanke-kommissie het in hulle honderde onderhoude met armes deur die hele Unie hulle dit ten doel gestel om in byna elke geval aan die arme, ná die aanhoor van sy klagtes, te vra: „Nou ja, en wat is na jou mening die oplossing van die moeilikheid?'' En nagenoeg sonder uitsondering was die antwoord: „Die regering moet dit of dat doen'' — sodat dit later byna belaglik geword het.

Die volgende paar voorbeelde, voor die hand gekies uit 'n massa van dieselfde soort, sal hierdie oordrewe verwagting van die hulp van die Staat illustreer: 'n Redelik welgestelde boer, goed in staat om sy koste in verband met doktersbehandeling en hospitaalverpleging self te dra, het siekte in huis gekry en moes sy vrou na die hospitaal stuur. Hy het gesukkel totdat hy vrye opname vir haar verseker het. Daarna het hy hom beywer om vrye vervoer per trein vir haar te kry. En eindelik, daar sy nie alleen kon reis nie, het hy aansoek gedoen om 'n vrye spoorwegkaartjie vir homself om haar te vergesel.

Die principaal van 'n hoër skool getuig as volg: Redelik welgestelde ouers dreig om hulle kinders uit die skoolkoshuis te neem tensy hulle die volle studiebeurs van £30 ontvang, en daarby nog 'n boekbeurs, en klere vir hulle kinders. Ek het in die afgelope vakansie vyf sulke briewe gekry. Hulle vermaak my deur te sê: „Ek neem my kind uit, dan ly jou skool en jyself.'' 'n Welgestelde man, besitter van twee onbelaste plase, het 'n seun wat ná matrikulasie baie graag 'n handelskursus wou volg. Die vader, egter, dring daarop aan dat hy onderwyser moet word om rede dat die kind dan lenings ontvang, wat hy later self moet terugbetaal. Die vader verseker dat hy nie geld het om aan die kind te leen vir sy handelskursus nie. „Maar,'' sê die principaal, „waarom leen u dan nie by iemand anders vir hom die geld nie? Hy kan dit tog later ook self terugbetaal.'' „Nog nooit nie,'' sê die vader, „want dan moet ek vir hom borg staan.'' „Ja, maar hy is tog u kind.'' „Nee, glad nie, sê nou hy kom te sterwe, dan moet ek alleen alles terugbetaal.'' Die kind is dus uit die skool geneem.

So in die oog lopend het hierdie gewoonte om te veel van die Staat te verwag geword dat dit selfs besoekers uit die

[1] „*Report of the Transvaal Indigency Commission*,'' 1908, bls. 181.

vreemde opgeval het. 'n Bekende socioloog uit Amerika het hom onlangs, ná 'n besoek van enige maande in ons land, as volg uitgelaat: „Met die moontlike uitsondering van Rusland weet ek van geen land waar 'n groter mate van afhanklikheid van die regering bestaan as in Suid-Afrika nie." 'n Vooraanstaande amptenaar uit Holland het onlangs die oordeel uitgespreek dat te veel faciliteite en inrigtinge vir kinderversorging in Suid-Afrika bestaan, sodat die gevaar groot word dat ouderlike verantwoordelikheid ondermyn word. Ook by ander geleenthede het vreemde besoekers hulle in soortgelyke bewoordinge uitgelaat.

En tog is hierdie trek geensins inherent in ons volkskarakter nie. Inteendeel, die lewensomstandighede van die verlede het juis 'n groot mate van inisiatief en vindingrykheid by die nasie aangekweek. Veral deur die geïsoleerde toestande waarin die volk geleef het, toe elkeen feitlik op sigself alleen aangewys was vir voedsel, kleding, beskerming en beskawing, is die beste deugde van selfstandigheid en onafhanklikheid gevorm Die getuienis van die geskiedenis is afdoende bewys dat die Afrikaanse nasie in die loop van die jare allesbehalwe 'n dooie afhanklikheidsin ontwikkel het.

(2) Die ontstaan daarvan.

Wanneer ons nou die vraag behandel hoe hierdie trek dan ontstaan het, mag die volgende oorweginge geld:

(a) Die groei van 'n gevoel van behoefte aan die beskerming van die Staat. — Daar was vereers die behoefte aan beskerming teen barbare en wilde diere. Menige kafferoorlog was aan die begin nodig om die land bewoonbaar te maak. En as beloning vir die troue dienste van die burgers het die regering dan die sogenaamde burgerregplase en burgerregerwe aan hulle toegeken. Hierdie heel verstaanbare en billike toekenning was tog miskien die begin van die gewoonte om op die hulp van die Staat te reken.

Hierby het in later tye gekom die behoefte aan beskerming teen die konkurrensie van die naturel. Die blanke ras was ver in die minderheid en kon, veral op die gebied van ongeskoolde en half-geskoolde arbeid, moeilik meeding met 'n ras met 'n veel laer lewensstandaard. So het ontstaan die regeringsbeleid van voorkeurbehandeling van die blankes in sekere bedrywe. Dit het daar ook toe bygedra om die gees van afhanklikheid te versterk.

'n Derde oorsaak van hierdie trek is ook die behoefte aan beskerming teen skielike rampe en plae. Besoekinge soos droog-

te, sprinkane en veesiektes kom in ons land so snel en neem gou sulke afmetinge aan dat die Staat in vele gevalle moet byspring om hulp te verleen. Daar is gewoonlik geen tyd om 'n weloorwoë liefdadigheidsbeleid te volg nie; in die skreiende nood moet voorsien word. Staat en Kerk kom op dié manier in die versoeking om te veel te wil help, en die noodlydendes om te veel te verwag. Die gevaar vir afbreking van die selfstandigheid van die ontvanger en die sterking van sy afhanklikheidsin word oor die hoof gesien. Vele beproefdes kom dus spoedig daartoe om die hulp as 'n reg te eis in stede van as 'n guns dankbaar te aanvaar.

(b) Die sterk mate van aanleuning teen Kerk en Staat is miskien ook gedeeltelik ontstaan in die tye toe die *twee liggame feitlik die enigste groot instellinge was om gemeenskapsbelange te behartig.* Deur die heersende individualiteit gebore uit die afsondering van die bevolking was daar geen ander organisasies om in tye van behoefte en nood in belang van die hele samelewing op te tree nie. Die gewoonte het toe ontsaan om net op hulle te reken en van hulle afhanklik te wees.

(c) *Die magtige omwentelinge van die laaste 50 of 60 jare* volgende op die ontdekking van minerale aan die een en oorlog aan die ander kant, het ongetwyfeld ook kragtig meegewerk om 'n deel van die bevolking tot die bedelstaf te bring en van die regering afhanklik te maak. Toestande het so snel verander dat vele hulle glad nie daarby kon aanpas nie; hulle ou lewenswyse en bronne van inkomste het doodgeloop, en hulle was nie daartoe in staat om nuwes te vind nie. Die kostelose uitdeling van lewensmiddele in die konsentrasiekampe, die verwoesting van die oorlog en die uitbetaling van kompensasie en repatriasiegelde het vanself die aandag van duisende op die Staat gevestig as die weldadige voorsiener in hulle behoeftes.

(d) As al die hulpbetoon van staatsweë nou altyd op verstandige, wetenskaplike wyse geskied het, sou die mate van afhanklikheid by vele ook sekerlik nie so volslae en skaamteloos gewees het as wat nou die geval is nie. Maar ongelukkig is *die bewyse van onoordeelkundige, verslegtende methodes van hulp* talryk en onweerlegbaar. Meestal is weinig rekening gehou met die morele uitwerking van die hulp, met die afbreking van die selfstandigheid en selfrespek van die ontvanger. Die regering het volstaan met stoflike tegemoetkoming en het die gewigtiger taak van sedelike opbouing verwaarloos. Dit is nouliks oordrewe as gesê word dat sodoende

'n toestand van dooie afhanklikheid en bedelary soms vererger en verskerp is, en dit juis deur die middels wat bedoel is om dit te verhelp.

(c) 'n Ander vorm van afhanklikheid moet nog aangedui word, nie van die regering nie, maar van die naturel, deur die voorsiening van goedkoop arbeid. Die aanwesigheid van die naturel, en sy arbeid, het die plek ingeneem van eie kragsinspanning van die blanke. Die laagste vorme van arbeid word deur hom verrig; in sommige gevalle is die boerdery geheel en al aan inboorlinge oorgelaat terwyl hulle base op lang skiettogte uitgegaan het.

(3) Die gevolge van hierdie afhanklikheidsin.

Gedeeltelik is alreeds op enige gevolge gesinspeel, wanneer die arme eers tot die ontdekking kom dat staatshulp die plek van eie oorleg en inspanning kan inneem. Daar volg dadelik 'n verswakking van die besef van verantwoordelikheid vir sy eie onderhoud of vir dié van sy kinders of ouers. Spoedig kom hy daartoe om — as hy kan — alle pligte te ontduik en alle las op rekening van die regering te skuif. Later verloor hy alle lus om eerlike arbeid te verrig. Die versoeking tot bedrog en allerlei skelmstukke oormeester hom. Sy stemming is nie alleen een van ondankbaarheid nie, maar van gedurige gegriefdheid, omdat na sy oordeel hom so min tegemoetkoming betoon word. Hy word in die ergste geval eenvoudig 'n skaamtelose parasiet op die samelewing sonder enige vermoë tot eie hulp, en 'n onoplosbare probleem vir die sociale hervormer.

## II. Die filantropiese beleid van die Staat.

(1) Nagenoeg alle beskaafde lande is gedurende die laaste dertig jaar of meer met 'n besef van hulle maatskaplike roeping as met 'n weldadige vloed oorstroom. Sociale wetgewing met betrekking tot arbeiders, afgeleefdes, siekes, geestelik gekrenktes, armes, werkloses, kinderwelvaart, ens., is in ruimer omvang dan ooit tevore op die statuutboeke geplaas. Nuwe staatsdepartemente is in die lewe geroep, en alle range en stande van die samelewing is tot 'n nuwe ontwaking van hulle plig teenoor die minderbevoorregte gekom.

(2) Ons eie land is hierop geen uitsondering nie. Veral sedert die totstandkoming van die Unie van Suid-Afrika is daar baie groot bedrywigheid by die regering te bespeur in die belang van veragterdes en verwaarloosdes. Bestaande werksaamhede is uitgebrei en nuwe ondernemings is begin. Nagenoeg alle

I

staatsdepartemente en by name dié van Arbeid, Lande, Binnelandse Sake, Onderwys, Gesondheid, Landbou, Spoorweë en Besproeiing bestee 'n groot deel van hulle tyd en fondse in die rigting van sociale rehabilitasie. Deur belangryke sociale wetgewing, deur stigtinge van allerlei aard, deur gesondheidsmaatreëls, onderwys, die ondersteuning van liefdadigheidsgenootskappe, deur kinderbeskerming, onderstandswerke, nedersettinge, ouderdomspensioene, ens., word getrag om duisende, groot en klein, te versorg of aan 'n eerbare verdienste te help.

Behalwe wat deur die Unie-regering gedoen word, is, volgens die Wet op Financiële Verhoudings van 1913, álle leniging van gewone armoede en ellende aan die provincies opgedra. Elke provincie het dan ook sedert dié tyd belangryke wetgewing insake armesorg aangeneem wat as 'n spoorslag vir plaaslike owerhede en vrywillige liefdadigheidsliggame gedien het. In 'n toespraak gehou op Johannesburg in Febr. 1932 het die voorsitter van die „Johannesburg Board of Charities'' bereken dat in die jaar 1928/29 die vier provinciale administrasies die som van £374,664 gespandeer het aan armrantsoene en toelae aan liefdadigheidsvereniginge. En in hierdie som is nog nie ingesluit wat deur private inisiatief en hulpvaardigheid en deur die Kerke aan armesorg bestee is nie.

Wat dus die *wil* en die *strewe* om sy armes te hulp te kom betref, behoef ons land in verhouding tot sy grootte en financiële vermoë nie by ander lande agter te staan nie. Of die lofwaardige doel altyd op die verstandigste wyse nagestreef word, en of die mees oordeelkundige methodes om dit te bereik in die werk gestel word, is egter 'n ander saak en is hoofsaaklik die onderwerp van bespreking in hierdie hoofstuk.

(3) *Methodes van hulpbetoon van die Staat.* — Tussen twee methodes van hulpbetoon moet onderskei word:

(a) *Suiwer liefdadig.* — Hiermee word bedoel hulp aan behoeftiges verleen waarvoor die Staat geen direkte vergoeding kry nie. Dit geld veral hulp aan gebreklikes, chroniese siekes, verwaarloosde kinders, afgeleefdes, verarmdes, ens., deur middel van gestigte, ouderdomspensioene, armrantsoene, noodleniging aan slagoffers van skielike rampe en plae e.a.

(b) *Half-filantropies.* — M.a.w. hulpbetoon wat, hoewel hoofsaaklik bedoel om die ontvanger daarvan op te hef, tog volgens ekonomiese beginsels geskied, en waarvoor die ontvanger die Staat altans 'n gedeeltelike teenprestasie lewer. Hier kom te pas methodes van hulp soos die volgende: toekenning

van grond, landnedersetting, onderstands- en konstruksiewerke en ander werkverskaffing.

Van hierdie methodes is die tweede natuurlik die belangrykste en gesondste, want dit is opheffend en bewaar die selfstandigheid van die ontvanger. Die eerste is ook wel onmisbaar, soos in die geval van gebreklikes en afgeleefdes; dog ook hier is dit die moeite werd om te ondersoek in hoever die ontvanger 'n mate van vergoeding kan gee vir die bewese guns, al was dit baie gering, en veral bedoel om sy selfrespek nie te ondermyn nie.

## III. Kritiek op Regeringsbeleid.

(1) Invloed op beleid deur die besit van stemreg deur die armes.

In 'n land soos ons s'n, waar die stelsel van partyregering baie sterk ontwikkel is, is dit onvermydelik dat die politiek 'n groot invloed op die regeringsbeleid sal uitoefen. Dit het vir 'n regering feitlik onmoontlik geword om hom in sy filantropiese beleid van alle politieke oorweginge te ontdoen. Die oprigting van baie van die duurste staatsondernemings in belang van behoeftiges, sommige waarvan op gedeeltelike mislukkings uitgeloop het, is dan ook nie altyd van partyoorweginge vry te pleit nie.

Hierdie invloed is besonder merkbaar in die geval van staatsnedersettinge. Die aanwesigheid van 'n groot aantal nedersetters laat hulle gou die mag van hulle kollektiewe stem besef. Hulle kom dus lig daartoe om steeds groter voorregte, meer hulp, afskrywing van agterstallige skuld, ens., te eis, met die bedekte dreigement om, indien die eis nie toegestaan word nie, vir die ander party te stem. Dit maak dit vir die Staat uiters moeilik om reg deur see te gaan in hulle beleid ten opsigte van die armes, en om met die nodige strengheid op te tree. Hy word soms gedwing om 'n weg te volg wat nie alleen onverstandig is nie, maar ook meer daarop bereken om die arme te versleg as om hom tot volle selfstandigheid te bring. Uitdrukkinge soos die volgende het dikwels voorgekom in die getuienis wat ingewin is: „Die Staat kan nie doen wat reg en goed is ten opsigte van die armes nie; hulle moet politieke oorweginge laat geld;" „Die Staat is bang om die armes werklik hard te laat werk, want hulle het 'n stem."

Indien dit nou moontlik was om vas te stel dat sodra die behoeftige 'n sekere mate van staatsteun ontvang, dit automaties sou beteken verlies van sy stemreg, dan sou die Staat dadelik vry wees om regverdigheid en strengheid ten volle te handhaaf.

Die vrees van sy stemreg te verloor sou ook tegelyk dien as 'n afskrikking van staatsteun by die arme, en 'n spoorslag tot selfstandigheid. Maar solang sake moet voortduur soos vandag, sodat selfs die persoon wat vir sy bestaan totaal van regeringshulp afhanklik is, tog stemgeregtig bly, laat die Staat tenminste een wapen tot bestryding van armblankedom uit sy hand val.

(2) Bespreking van methodes van suiwer liefdadige Staatshulp.

Soos gesê word hieronder verstaan hulpbetoon waarvoor die Staat geen direkte vergoeding kry nie en wat beskou word meer as die vervulling van 'n sosiale plig. Dit geld sake soos ouderdomspensioene, armrantsoene, sorg vir kranksinniges, gebreklikes en chroniese siekes, kinderwelvaart, noodleniging tydens rampe, e.a.

Wat hierdie soort bystand betref, moet onderskei word tussen interne en externe hulp. In die eerste geval word die persoon in 'n gestig, hospitaal, geeertifiseerde inrigting of hostel opgeneem en versorg; in die tweede geskied die hulp aan die woning van die behoeftige self, en neem gewoonlik die vorm aan van geld, voedsel, of kleding.

(a) Interne hulp. — Die uitgawes van die Staat aan gestigte en inrigtinge van allerlei aard het sedert die totstandkoming van die Unie geweldig toegeneem. Dog die resultate langs hierdie weg verkry, deur die gedurige en doeltreffende opsig oor die inwonendes, is dan ook veel meer blywend en bemoedigend as in die geval van externe hulp. Dit is veral waar van die inrigtinge vir verwaarloosde kinders. Waar dit moontlik is om die kinders vroeg genoeg in een of ander inrigting geplaas te kry, is die percentasie wat later tot eerbare burgers en burgeresse opgroei, baie hoog. Van die seuns wat geplaas is ná opleiding aan die staatsnywerheidskool op Emmasdal, Transvaal, word van 80 tot 85 percent verklaar dat hulle dit goed maak, en van die meisies op Standerton word dit van 91 percent verklaar. Selfs van 'n groot gestig vir jeugdige misdadigers getuig die principaal: „Meer as 90 percent het dit in hulle latere lewe goed gegaan."

Hierdie werk gaan egter met steeds toenemende geldelike laste gepaard. Wat die uitvoering van die kinderwette alleen betref, gevoel die Departement van Onderwys van die Unie dat die steeds toenemende las die draagkrag van die staatskas begin oortref. In 1929 was die koste van hierdie pos alleen meer as 'n kwart miljoen pond.

Die vraag ontstaan of die regering nie in nog ruimer mate as wat nou geskied, gebruik moet maak van private of kerkinrig-

tinge nie. Dit is ten oorvloede bewys dat sulke instellinge op 'n veel meer ekonomiese wyse bestuur kan word as dié van die Staat. Die rede is dat behalwe geldelike steun van kerksweë vir sy eie inrigtinge daar nog bykom vele gratis dienste soos toesig, administrasie, ens.

Daar is ook ernstige gevaar, hier soos by alle liefdadigheid, dat die gevoel van verantwoordelikheid by ouers en familiebetrekkinge verswak sal word.

Dit het ook geblyk dat ten spyte van strenge maatreëls die bedrieger in vele gevalle tog maar 'n geleentheid vind om die staatsregulasies te ontduik. Sodra mense met die Staat te doen het, is die mening skynbaar dat enige bedrog of skelmstuk geoorloof is.

(b) Externe hulp. — Bowegenoemde gevare kleef onderstand wat van staatsweë aan behoeftiges by hulle eie woninge bewys word, in nog hoër mate aan. Die „Transvaal Indigency Commission" van 1908 druk hulle as volg hieroor uit:

„Liefdadigheid is 'n plig wat 'n regering in besondere mate onbevoeg is om na te kom. Die Staat moet sy ondersteuning verleen deur middel van besoldigde ambtenare, wat in die reël nie so sympathiek te werk gaan as mense by wie dit 'n liefdearbeid is nie. Sy hulp geskied dus gewoonlik op 'n strakke, onbuigsame wyse, sodat dikwels die verdienstelike geval verbygegaan word en die bedrieger in die geleentheid gestel word om die staatsteun vir sy eie doel te exploiteer. Liefdadigheid behoort in die hande van vrywillige liggame gelaat te word wat nie belemmer word deur die reëls en reglemente waaraan 'n regering verplig is om hom te hou nie. Die ondervinding in alle lande leer dat liefdadigheid, om van ware nut te wees, by elke individuele geval afsonderlik aangepas moet word. Om hierdie buigsaamheid te erlang, en om te belet dat hulp betoon word waar dit nie verdien word nie, of waar dit die ontvanger sal versleg, is 'n behoorlike inspeksiestelsel onmisbaar. Doeltreffende huisbesoek is die geheim van sukses in liefdadigheid."[1]

By die toekenning van ouderdomspensioene is lang nie met die nodige omsigtigheid en deeglikheid te werk gegaan nie. Skynbaar is ná die toekenning weinig ondersoek ingestel om te verneem of die pensioen wel toereikend was, of dit goed bestee is en of die pensioentrekker 'n eerbare lewe lei. Verder is nie met die nodige strengheid te werk gegaan nie. As 'n gevolg het 'n buitensporige aantal oumense — wat die blankes betref, soveel as 47% van die totaal, en van die gekleurdes

[1] *„Report of the Transvaal Indigency Commission,"* bls. 158.

meer as 80% — die pensioen ontvang. Soveel misbruike het ingesluip dat die volksraad verplig was om die hele wet in hersiening te neem en strenger te maak. Dit sal nou natuurlik groot ontevredenheid veroorsaak, wat deur 'n versigtiger beleid by die begin kon voorkom gewees het. Daar is selfs gevaar dat sommige kinders wat wel hulle ouers kan versorg, nou dubbel onwillig sal wees indien hulle pensioen weggeneem word, en dat hulle ouers in 'n slegter toestand sal verkeer as voor die toekenning van die pensioen.

In die volgende rigtinge skyn dit gerade te wees om verbeteringe in die toepassing van die wet aan te bring.

(i) Die toekenning van 'n geldsom elke maand is in vele gevalle onwenslik omdat dit op verkeerde wyse bestee word. In 'n sekere dorp woon 'n sekere ou man en vrou; elke maand ná ontvangs van hulle pensioen is hulle vier of vyf dae nie te sien nie. Hulle bestee so te sê alles aan drank en bly in bed tot alles op is en hulle van die gevolge herstel is. In vele ander gevalle sou dit ook verstandiger wees dat 'n bevoegde liggaam of kerk die geld sou ontvang en dit langsaam en in die vorm van voedsel, kleding, ens., aan die betrokke persoon uitdeel.

(ii) 'n Sekere mate van toesig oor ontvangers van die pensioen is nodig. B en C, twee swaksinnige oumense wat pensioen ontvang, woon in by hulle groot seun en dogter. Ná ontvangs van die geld elke maand gaan die kinders 'n dag of meer kuier en sluit die deur gevoelloos vir die ouers, wat owerigens altyd in 'n toestand van die grootste ontbering en verwaarlosing verkeer. Sulke gevalle wys op die dringende behoefte aan meer gestigte, onder toesig van die Kerk of ander liggaam, waar verwaarloosde oumense opgeneem kan word.

(iii) 'n Baie deeglike ondersoek word vereis voor die toekenning geskied. Gevalle kan vermenigvuldig word van 'n droewige verlies van selfrespek by mense wat in alle opsigte eerbaar was en nog nooit 'n pennie sonder vergoeding geneem het nie. En nou word nie alleen om pensioen gevra waar hulle glad nie daartoe geregtig is nie, maar daar is nog ontevredenheid omdat dit so gering is. D en E, twee oumense woonagtig in die Transvaal, het so lank gesukkel by die regering dat eindelik 'n stuk grond feitlik gratis aan hulle deur die Landraad toegeken is. Kort daarna kom die pensioene, en hulle het dadelik daarom aansoek gedoen en dit gekry. Hulle haal toe hulle getroude seun, wat 'n goeie pos by die spoorweg had, oor om sy werk op te gee en met sy vrou en drie kinders by hulle te kom inwoon en die grond te bewerk. En nou agterna is daar 'n bittere ontevredenheid oor die karigheid van die pensioen en roep

die oumense uit: „Hoe kan sewe mense nou van £5 per maand leef?"

(iv) Plaaslike komitees met 'n ruime mate van diskresie dien benoem te word. Dit is een van die bepalinge van die nuwe wet en sal ongetwyfeld van groot nut wees. Aan sulke komitees dien o.a. opgedra te word om te ondersoek in hoever ontvangers van die pensioen by wyse van vergoeding klein dienste aan die Staat kan bewys, om sodoende hulle selfrespek te bewaar. Indien meer gestigte vir oumense 'n werklikheid word, is daar natuurlik 'n baie goeie geleentheid om die inwoners sulke klein dienste te laat bewys.

'n Ander vorm van externe hulp is die armrantsoene wat deur magistrate uitgedeel word. Dieselfde besware reeds genoem van haastige, onoordeelkundige hulp sonder deeglike ondersoek kan in vele gevalle teen hierdie soort onderstand geopper word. Die ambtenaar se tyd is kort, andere staan en wag - hy is dus geneig om almaal oor een kam te skeer. Maar indien die hulp doeltreffend sal wees, moet elke geval op sigself behandel word; en dit kan alleen geskied met tyd en sympathie en ná ondersoek. Armversorging is dus die werk van die Kerk en ander private liefdadigheidsliggame, wat deur middel van maatskaplike werkers agter die ware toestand van sake kan kom en dienooreenkomstig kan handel. Die ondervinding bewys dan ook dat die skelm die magistraatsbureau verkies bo die hulp van partikuliere persone, omdat hy in die eerste geval meer kan eis, meer kan kry, makliker kan bedrieg.

Dat die regering dit begin in te sien bewys die feit dat in sommige stede en dorpe toelae vir armrantsoene aan liefdadigheidsliggame toegeken word en nie deur staatsambtenare uitgedeel word nie.

Gebrek aan sociale arbeid.—'n Baie ernstige beswaar teen staatsliefdadigheid is die feit dat dit volstaan met stoflike hulpbetoon en nie opgevolg word deur opbouende maatskaplike arbeid nie. In vele gevalle is armoede slegs die uiterlike symptoom van diepgaande geesteskwale en karakterfoute, wat allermins deur die toekenning van geld, voedsel of kleding verhelp word, maar veeleer vererger sal word. Deur die toekenning van materiële hulp sonder meer verseker u dat die ontvanger ná 'n paar dae terugkeer met groter vrymoedigheid en dringender eise om hulp. En in dieselfde mate het dan ook sy selfrespek en skaamtegevoel afgeneem en is hy voortgehelp op die pad van armlastigheid en armblankedom. Hierdie oorweging sit klem by aan die aanbeveling dat alle liefdadigheid

soveel moontlik in die hande van kerke en privaat liggame sal gelaat word.

N o o d l e n i g i n g t y d e n s r a m p e . — Ons land is ongelukkig onderhewig aan grote en skielike rampe soos droogte, veesiektes, sprinkaanplae, ens., wat binne korte tyd groot afmetinge aanneem en baie ellende veroorsaak. As 'n voorbeeld kan die droogte in die Karo in 1926 — 1928 geneem word. Toestande het so snel ontwikkel dat toe die land wakker skrik, hulle voor die feit staan dat honderde van ons Karo-bewoners met honger bedreig word. Daar was geen tyd om oor die gevolge te dink nie of om behoorlike onderskeiding en oorleg by die uitdeling van voedsel te beoefen nie; in die skreiende nood moes eenvoudig voorsien word. Dus is in vele gevalle armes en welgesteldes oor een kam geskeer, en so is mense gehelp aan wie nog nooit in hulle lewe liefdadigheid betoon is nie. Hierdeur het hulle selfrespek en skaamtegevoel 'n slag gekry soos die volgende voorbeeld aantoon.

'n V o o r b e e l d v a n d i e d e m o r a l i s e r e n d e i n v l o e d v a n h u l p b e t o o n . — 'n Sekere boer, nie ver van die Vrystaatse grens nie, besitter van 'n groot plaas, gewese afdelings- en kerkraadslid, het tydens die droogte groot verliese gely sodat hy van 3,000 kleinvee net 200 oorgehou het. Met die uitdeling van voedsel — toe so te sê almaal gehelp is — het hy ook sover gekom om aansoek te doen en het 'n tydlang gereeld sy rantsoen ontvang. Hierdeur is hy op die gedagte gebring om vee te gaan kollekteer. Hy het sy predikant oorgehaal om hom 'n kollekteerbrief te gee, waarmee hy Vrystaat-toe is. Daar het hy op 'n trapfiets van plaas tot plaas rondgery Soseer is sy skaamtegevoel ondermyn dat hy self met genoeë die volgende van sy ondervindinge vertel: „Die Vrystaatse mense is darem werklik vrygewig. Een aand kom ek by 'n arm weduwee, en sy sê: ‚Ek en my kinders is maar baie arm, ons besit maar 'n klein stukkie grond en 200 skape; maar ek voel so bitter jammer vir jou ek sal jou darem twee gee! Die volgende oggend bring die seun vier skape na die pad toe met die woorde: ‚Ma sê sy het vannag byna nie geslaap uit jammerte vir oom nie, dus stuur sy maar vier, hoewel sy hulle self nie kan mis nie'." Met 300 skape wat hy òf gekollekteer òf vir hoogstens 10/- stuk gekoop het, is hierdie man terug huis-toe. Dit het intussen mooi gereën, en sy eie vee het weer sterk toegeneem. Vee was baie duur, toe verkoop hy sy 300 gekollekteerde vee aan 'n arm buurman, 'n huurder van 'n stuk grond, wat deur die landbank gehelp is, vir 27/- stuk.

Sulke gevalle vertoon duidelik die uitwerking van onver-

sigtige hulpbetoon en roep Kerk en Staat om nie weer so onvoorbereid betrap te word nie, maar om in sulke tye met die grootste omsigtigheid te werk te gaan. Hulp aan slagoffers van skielike rampe is 'n baie delikate saak. Daar is gevaar aan die een kant vir te min, en aan die ander vir te veel of verkeerde hulp. Albei maniere kan lei tot armblankedom, die eerste deur die geteisterdes alle moed te ontneem, die tweede deur hulle van selfrespek en selfstandigheid te beroof. Die ondervinding leer dat die volk hom in tye van voorspoed moet organiseer en voorberei — soos Josef — vir die jare van skaarste. Dit was eers by die end van die droogte dat Kerk en Staat met opbouende hulp voor die dag gekom het, die eerste met die Aanteelveeskema, en die tweede met voorskotte op billike voorwaardes. In albei gevalle was daar geen toekenning van gratis vee of geld nie, maar slegs 'n lening wat ná verloop van tyd terugbetaal moes word.

(3) Voor- en nadele van half-filantropiese staatsbeleid. — Hieronder word verstaan — soos gesê — hulpbetoon wat, hoewel hoofsaaklik bedoel om die ontvanger daarvan op te hef, tog volgens ekonomiese beginsels geskied, sodat die Staat altans 'n gedeeltelike vergoeding vir sy bystand ontvang. Dit geld hier methodes soos die volgende: toekenning van grond, landnedersetting, onderstands- en konstruksiewerke, ens. Omtrent die uitnemende waarde van hierdie soort bystand kan daar geen twyfel bestaan nie. Daardeur tog word die ontvanger 'n vennoot in die hulpbetoon, want 'n groot deel van die verantwoordelikheid rus op sy eie skouers. Deur eie produksie maak hy die las van sy onderhoud vir die staat ligter. Sy selfrespek word bewaar, en by verstandige behandeling is daar alle hoop dat hy mettertyd tot volle selfstandigheid en onafhanklikheid sal terugkeer. Maar alles hang af van die wyse waarop hierdie beginsel toegepas word.

(a) Beginsel in swang in Engeland en Duitsland. — Sedert die laaste bykans 100 jaar is daar 'n baie wyse beginsel van onderstand in swang in Engeland en Duitsland. Dit lê ten grondslag aan die „Poor Law Amendment Act" van 1834, en kom in 't kort hierop neer:

„Sorg moet gedra word dat deur die onderstand die toestand van die arme geensins — nog in werklikheid nog in skyn — ewe verkieslik gemaak word as dié van die laagste arbeider wat leef van die vrug van sy eie arbeid nie."[1]

---

[1] „*Report of the Royal Commission on the Poor Laws*," Deel I, bls. 103.

In Duitsland lui die regulasie as volg: —

„Die voorwerp van hulp moet nie in 'n beter posisie geplaas word as dié van die swakste selfstandige werker nie. Aan die ander kant moet gesorg word dat hy 'n menswaardige bestaan het, en nie net genoeg ontvang om liggaam en siel aanmekaar te hou nie." [2]

Die opstellers van genoemde wet spreek dit as hulle oortuiging uit dat namate die toestand van die armlastige klas verhef word bo dié van selfstandige arbeiders, na dieselfde mate die toestand van die selfstandige klas sal daal. 'n Ander uitdrukking deur hulle gebesig is:

„Die arbeider moet ondervind dat die Staat die hardste werkbaas en die swakste betaalbaas is wat hy kan kry, sodat hy in die laaste in stede van in die eerste instansie sy toevlug tot hom sal neem." [3]

Hoewel dit ongetwyfeld te sterk uitgedruk is, is die bedoeling daarvan duidelik, nl.: dat terwyl dit vasstaan dat die behoeftige gehelp moet word, hy terselfdertyd ontmoedig moet word om na die Staat te kom, behalwe in die laaste instansie. In hulle ywer om die toestand van die armlastige so onverkieslik moontlik te maak, het die opsigters van die Engelse „workhouse" dan ook dikwels baie onbarmhartig opgetree en was die behandeling oor die algemeen daar bepaald vernederend. Dog dit het tenminste hierdie doel bereik dat die „workhouse" die allerlaaste toevlug was wat 'n noodlydende opgesoek het.

Onder invloed van die ontwaakte sociale bewussyn aan die begin van die twintigste eeu, egter, is presies die teenoorgestelde weg ingeslaan. Stadsrade het met mekaar gewedywer om te sien wie die pragtigste „workhouse" kon bou. Londen het eindelik die kroon gespan met 'n spogplek, gebou teen 'n koste van £126,000, met huisvesting vir 440 inwoners — of 'n koste van £286 per inwoner. Die onmiddellike gevolg was 'n geweldige toestroming van armes na die „workhouses." Die toestand was nou bepaald m e e r v e r k i e s l i k as dié van die laagste arbeider.

(b) M e t h o d e s i n s w a n g i n o n s e i e l a n d. — Op sy nedersettinge is ons regering daarop uit om s o v e e l m o o n t l i k vir die mense te doen. Die Hartebeestpoortse Besproeiingskema, Transvaal, is hier 'n bewys van. Elke goedgekeurde nedersetter ontvang by sy aankoms 'n erf van ongeveer 10 morge goeie besproeibare grond. Elke erf is behoorlik

---

[2] „*Report of the Royal Commission on the Poor Laws,*" Deel II, bls. 66.

[3] *Ibid.*, Deel I, bls. 104.

voorberei, beplant en omhein; ook voorsien van 'n huis ter waarde van £340, 'n tabakskuur van £150, en ander nodige verbeteringe. Boerderygereedskap en ses osse word verskaf en ook 'n bevoegde ambtenaar om die nedersetters die regte boerderymethodes te leer. Ná inhaling van die oes word die opbrengs deur die regering verkoop, en 40% daarvan word teruggehou op afbetaling van die erf, terwyl die nedersetter 60% ontvang. Vir die eerste 9 maande kry die nedersetter nog 'n onderhoudstoelaag — tot 'n maximum van £5-7-6 per maand, na sy getal kinders. Vir die volgende ses maande die helfte daarvan, en daarna niks. Die gemiddelde koste per erf kom op ongeveer £950 te staan, uitgesonder administrasiekoste en onderhoudstoelae.[1]

Ná sy ondersoek van Amerikaanse besproeiingskemas in 1929 het ds. A. D. Lückhoff hierdie proefneming van ons eie land bestempel as een wat seker dié van enige ander land in die wêreld oortref wat die mate van ondersteuning betref. Verder voeg hy daarby: „Die tyd sal egter moet uitwys of dit 'n verstandige was, en of die verwagtinge ooit verwesenlik sal word.''[2]

Tot regverdiging van die hoë koste sê die Departement van Lande: „Die nedersetters word geplaas op klaargemaakte gronde ten volle voorsien. Geen ander handelswyse is prakties nie. Onbewerkte grond is gewoonlik 'n groot nadeel vir 'n man met weinig kapitaal. Dit is herhaaldelik beproef en was oor die algemeen geen sukses nie, selfs waar die nedersetters van liberale voorskotte voorsien was.... maar nou plaas die regering die man in 'n posisie om dadelik 'n eerbare broodwinning te verdien, terwyl die Staat in die korts moontlike tyd terugbetaling van sy belegde geld ontvang.''[3]

Ander staatsonderneminge, soos die Pagtersskema, getuig van dieselfde gulhartige tegemoetkoming. Selfs op konstruksie- en onderstandswerke word aansienlike lone betaal, in die reël hoër as die heersende, en selfs veel hoër as wat aan boerearbeiders betaal word.

(c) Gevolge van hierdie staatsteun. — Al hierdie hulpbetoon lei egter tot die volgende oorweginge:

(i) Die nedersetter het nie self geworstel en gesweet om sy grond skoon, vrugbaar en bewoonbaar te maak of om sy huis te bou en trekvee en gereedskap aan te skaf nie. Dit spreek dus

[1] *Rapport van die Dep. van Lande*, 1927, bls. 106, 107.
[2] *Federale Besproeiingskemas*, deur ds. A. D. Luckhoff, 1930, bls. 43.
[3] *Rapport van die Dep. van Lande*, 1927, bls. 109.

vanself dat hy sy erf minder waardeer en makliker verlaat.

(ii) 'n Drukkende las van skuld sal hom tot in lengte van dae kwel. En dit is skuld wat op sy rekening gemaak is, dog sonder sy toestemming. Dit is gewoonlik ook veel groter as wat hy nog ooit teen hom had. Die sielkundige uitwerking hiervan sal wees dat hy òf moedeloos word òf probeer om sy verpligtinge wat betref rente en delgingspaaimente te ontduik.

(iii) Deurdat hy nie self sy produk verkoop nie, word sy besigheidsinstink nie ontwikkel nie. Ook mis hy die drang tot saamwerking met sy medenedersetters vir onderlinge beskerming en voordeel.

(iv) Dog wat hier veral beklemtoon word, is die *versterking van sy afhanklikheidsin.* As sy tabakoes 'n mislukking is en hy nie sy paaiemente kan betaal nie, redeneer hy as volg: „'n Vaderlike regering het my hier gebring en sover gehelp. Hulle sal nie nou onbarmhartig met my handel nie.'' Die feit is dan ook dat hier en op ander staatsonderneminge groot somme van tyd tot tyd afgeskryf word. Verder is die uitgesproke bedoeling om die man so gou moontlik selfstandig te maak. Maar hoe kan dit bevorderlik wees vir ware inspanning, ondernemingsgees en onafhanklikheid as feitlik alles wat hy nodig het, hom geleen word en die boerdery so ver moontlik vir hom vergemaklik word? Sal die praktiese uitwerking nie wees dat in stede van binnekort heeltemaal selfstandig en vry van verpligtinge teenoor die regering te wees, hy hoe langer hoe meer teen die Staat sal aanleun nie?

(v) Die ander punt van belang is dat sy posisie nou bepaald *verkiesliker is as dié van die swakkere klas selfstandige boere* naby en ver van die nedersetting. Hy het 'n magtige vennoot wat hom alles voorskiet — grond, water, huis, skuur, gereedskap, trekvee, ens. — wat hom 15 maande lank onderhoudstoelae toeken, wat vakmanne beskikbaar stel om hom hulp en raad te gee, wat vir hom die beste afsetgebied vir sy produkte soek, wat sy besigheid vir hom bestuur, wat hom in moeilike tye uitstel gee en selfs 'n deel van sy skuld kwytskeld. Hoe kan die klein grondbesitter of huurder wat dit alles moet mis, wat gedurig opgedruk word om sy skuld te betaal, en nog daarby belas word om die ander man van hierdie voorregte te voorsien, ooit hoop om met hom te konkurreer op die ope mark? Die gevolg is dat daar eers 'n ernstige gevoel van gegriefdheid by die selfstandige man ontstaan. Die stryd is ongelyk, gevoel hy; die doodarme word voorgetrek en kry 'n onregverdige voorsprong in die ekonomiese stryd. Die afgeskrywe skuld beskou hy as soveel geld present aan

die nedersetters gegee, en hyself word daarvoor belas. Later ontstaan by hom 'n sterk drang om ook maar sy selfstandigheid prys te gee en om hom te laat opneem in 'n stelsel wat hom van sy swaarste hoofbrekens verlos.

Die feit is dan ook dat instede van deur hierdie hulpbetoon die getal werkloses te verminder, daar ernstige gevaar is dat die Staat geroep sal word om hoe langer hoe swaarder laste op hom te neem en 'n steeds groeiende getal armes te versorg.

Precies dieselfde ondervinding word opgedoen waar voorsiening gemaak word vir tydelike onderstandswerke om plattelandse en stedelike werkloses te hulp te kom. Die goeie lone wat aangebied word, lok dadelik 'n leër van selfstandige arbeiders van die swakste klas, sodat die toestand van werkeloosheid eerder verskerp as verlig word. 'n Minister het hom onlangs as volg uitgedruk: „Die posisie van werkloosheid is soos 'n steeds groeiende sneeubal; voorsien 100 werkloses van arbeid vandag, en ander maand is daar 200 wat om werk kom smeek." 'n Ander ernstige beswaar teen tydelike onderstandswerke is dat ná voltooiing daarvan die arbeiders met verdubbelde eise na die regering kom om nuwe werkverskaffing. Hulle beskou hulle nou as staatswerkers wat die Staat nou verplig is om te versorg. In hulle geval is die gevoel van afhanklikheid dus aanmerklik versterk. In teenstelling hiermee mag die volgende voorbeeld van eiehulp en ondernemingsgees — by gemis aan staatsteun — geld. Sowat ses of ag jaar gelede is 'n poging aangewend om Kanoneiland, geleë in die Grootrivier naby Upington, onder besproeiing te bring met die doel om 'n aantal families daarop te vestig. Die beraamde koste van die staatsingeneur om die water op die grond te bring, nl. £28,000, was egter so hoog dat van die plan afgesien is. Omtrent vier jaar gelede het sowat 'n vyftigtal arm mense die reg van weiding op die eiland gekry, omdat hulle die besproeiingsmoontlikhede van die plek gesien het. Iemand het vir hulle 'n voor opgemeet en hulle het self aan die werk gegaan om die water uit te haal. Dit het hulle geluk, en vandag is daar plek, nie vir hulle alleen nie, maar vir nog 90 huisgesinne.

Voor dieselfde impasse, dat naamlik die opening van die deur vir die weinige die binnestroming van die menigte veroorsaak, met gevolglike verswakking van selfstandigheid, kom die regering ook dikwels in ander rigtinge van hulpbetoon te staan, soos onderwys, kinderversorging, krankeverpleging, ens. Dit is die gevolg van die oodrewe afhanklikheidsin wat ongelukkig by ons volk bestaan. Dit is dus duidelik dat 'n uitgewerkte stelsel van afskrikking wat ten doel het om die publiek te ontmoedig

van na die regering te loop met alle moontlike en onmoontlike eise, dien ontwerp te word. En aan die ander kant is nodig 'n breed opgesette skema van sociale opvoeding om deugde soos eiehulp, spaarsin, saamhorigheidsgevoel, e.a., by die volk aan te kweek. Albei hierdie methodes word aan die end van hierdie hoofstuk bespreek.

(d) Onvoldoende sociale bearbeiding van armes deur die Staat.— 'n Baie ernstige beswaar teen die methodes van opheffing tot hiertoe gesbruik, is die feit dat die maatskaplike opvoeding van die armes selfs veel te min aandag geniet. Die vraagstuk is beskou bloot uit die standpunt van werkloosheid, m.a.w. daar is uitgegaan van die veronderstelling dat die verskaffing van werk sonder meer die probleem vanself sou laat verdwyn.

Nou is dit wel waar dat in die geval van selfstandige armes, en van die slagoffers van rampe, al wat vereis word, is dat hulle aan 'n eerbare verdienste gehelp sal word; verder sal hulle self regkom. Maar die klas wat veral kommer en sorg baar, is nog lang nie met 'n huis en stuk grond en vaste water daarop gered nie; ná hierin voorsien is, bly nog die grootste taak oor, en dit is om die man en vrou self te bearbei sodat hulle hulle verlore karakter en selfstandigheid kan herwin. Anders sal hulle tog maar, selfs met die ruimste steun, mislukkinge blyk te wees.

Dit is hierdie sorg vir die menslike faktor wat alte seer ontbreek in die rehabilitasiemethodes van die Staat. Hy was totnogtoe so besig om groond voor te berei vir die mense dat hy vergeet het om die mense voor te berei vir die grond. Want hierdie laaste kan tog nie bloot geskied deur wetenskaplike voorligting aangaande die beste boerdery-methodes nie — wat vandag wel meegedeel word — maar bestaan in die doelbewuste opbouing van karaktertrekke soos selfstandigheid, spaarsin, ambisie, eerlikheid, saamhorigheid, discipline, moed, geluk, tevredenheid.

Tot lof van die Departement van Arbeid dien egter hier gesê te word dat hulle jarelang reeds sterk klem lê op sociale opheffing en bearbeiding van die gesonkenes as van die grootste gewig. Op wat hulle deel was van die Hartebeestpoortdamskema, en wel op Losperfontein, het hulle ernstige poginge aangewend om in hierdie rigting te werk. Welvaartsbeambtes is benoem, en sociale arbeid van allerlei aard is op tou gesit — maatreëls wat daarop bereken is om die geluk en tevredenheid van die nedersetters te verhoog. Ook op die bosnedersettinge is sodanige ambtenare aangestel, wat by hulle ander pligte ook daarna strewe om allerlei gemeenskapsaktiwiteite en die verenigingslewe

te bevorder. Hierdie arbeid is egter nog maar in die begin stadium en het nog nie tyd gehad om tot rypheid te kom nie.

In sy rapport oor Amerikaanse besproeiingskemas bewys ds. A. D. Luckhoff dat ná 'n dure ondervinding van dertig jaar die volk aldaar geleer het dat die verwaarlosing van die sociale opvoeding van die mense op 'n nedersetting beslis lei tot die mislukking van die hele onderneming. Hy skryf as volg:

„Dis een ding om die mense op die land te bring, maar dis 'n ander saak om hulle daar te hou. As ons die laaste wil verseker dan moet gesorg word dat hulle daar gelukkig en tevrede is; hoe ongelukkiger, hoe gouer trek hulle stede toe. Daar moet gesorg word vir 'n gesonde gemeenskapslewe, en daartoe is nodig skole, kerke, sale, verenigingslewe, ens. Gesondheid en ontspanning vir oud en jonk is ewe onmisbaar. Deur al hierdie middels word die bande gelê waardeur die hele gemeenskap aanmekaar gebind word.''[1]

Om enige nedersetting te laat slaag, moet aandag gegee word aan die volle bevrediging van al die veelsydige menslike behoeftes, geestelike sowel as stoflike, van die bewoners. Die mens kan nie van brood alleen lewe nie. Ander lande het duur betaal vir hierdie les. Sal ons land dieselfde dure ondervinding moet opdoen?

Die elemente in 'n nedersetting wat besonder bevoordeel gaan word deur sociale bearbeiding, is die huisgesin en die moeder, en deur hulle die vader. Huislike geluk is die geheim van sukses. Waar dit stelselmatig deur sympathieke en liefdevolle bejeëning aangekweek word, sal die nedersetters alle moeilikhede trotseer en jarelank daar bly. Daar sal later by hulle ontwikkel 'n gevoel van regmatige trots op hulle nedersetting, soos op Kakamas. Groepsaktiwiteite sal opleef, en die individu sal al meer en meer opgaan in die gemeenskap. 'n Gesonde gesinslewe sal opgebou word; sedelike en godsdienstige lewe sal bloei. Die reaksie van hierdie geestelike vooruitgang op die ekonomiese voorspoed van die hele onderneming sal onteenseglik kragtig en weldadig wees.

In sy edele strewe na die rehabilitasie van die platteland van Ierland het sir Horace Plunkett hom 'n drievoudige leuse voorgestel, nl. „beter boerdery, beter besigheid, beter lewe.'' Huislike en gemeenskaplike geluk was juis die groot bedoeling van die derde, en miskien die belangrykste van hierdie drie dele.

Gemis aan maatskaplike bearbeiding aan die ander kant beteken dat aan die vernaamste menslike behoeftes geen bevredi-

[1] *Federale Besproeiingskemas*, ens., bls. 40.

ging gegee word nie. Die voorsiening van 'n eerbare verdienste is wel die begin, maar is op verre na nie genoeg nie. Sonder meer sal die gesinslewe agteruitgaan; allerlei denkbeeldige of gegronde griewe sal ontstaan en toeneem. Gesonde gemeenskapslewe, kultuur en ontspanning — dinge so onmisbaar vir geluk — sal ontbreek, en individualisme en naywer sal heers. Die hele onderneming sal bestaan uit 'n losse groep van eenhede, sonder bindende invloede, wat lig tot verbrokkeling oorgaan.

Die opleiding van bevoegde maatskaplike werkers is dus 'n saak wat sonder die minste versuim moet behartig word, omdat dit tyd vra en ons land reeds te lank sonder hulle moes klaarkom. Hierdie saak, tesame met die bewuste opname van die Kerk in die hele rehabilitasiebeleid van die Staat, van welke aard ook, vorm twee belangryke punte wat die aandag van die betrokke autoriteite verdien.

**IV. Federale besproeiingskemas en Staatsnedersettings in die Verenigde State van Amerika.**

(Deur A. D. Luckhoff).

Die ondervinding in Kalifornië in verband met staatsnedersettings is vir Suid-Afrika van besonder belang. Die staat Kalifornië is die enigste in die Verenigde State van Amerika wat met staatsnedersettinge 'n proefneming gedoen het. Daarmee is 'n begin gemaak in 1917, sewe jaar voordat die Unie van Suid-Afrika die voorbeeld gevolg het. Die geskiedenis van die proefneming in Amerika is leersaam, maar dit is ook baie ontmoedigend.

Hierdie proefneming is maar 'n fase in die geskiedenis van besproeiing in Amerika. Dit sal moet beskou word in die lig van die geskiedenis van die Federale Besproeiingskemas, hoewel dit met hulle nie verwar moet word nie.

Die Verenigde State van Amerika het in 1902 'n groot voorwaartse stap in die gebied van besproeiing gedoen, en dit was die begin van sy Federale Besproeiingskemas. Vir dié doel het die Kongress speciale wetgewing gemaak — „The Reclamation Act" — en 'n speciale departement in die lewe geroep — „Bureau of Reclamation" — en van tyd tot tyd groot somme geld vir onderneminge — „Reclamation Projects" — gestem.

Toe ek twee jaar gelede Amerika besoek het, was daar reeds 24 groot skemas, in verskillende westelike state van die land, voltooi. Die koste was £35,000,000 en die grond onder besproeiing gebring, omtrent 2,000,000 akkers. Drie ander skemas was toe in aanbou en nog drie is deur die Kongres goedgekeur teen 'n koste van £18,000,000. Vandag is Amerika besig met sy grootste skema, die „Boulder Canyon Project" in die Colorado-

rivier, Arizona, waarvoor die Kongres £33,000,000 beskikbaar gestel het en wat 'n wêreld van grond onder besproeiing sal bring.

Die groot doel van hierdie Federale Besproeiingsbeleid was om die kosbare wegloopwater van riviere te gebruik en die woestyn vrugbaar te maak. In sekere opsigte was die optrede 'n skitterende sukses, ook was die kapitale koste van die konstruksiewerke van die skemas betreklik gering. Vir die ingenieurswerk is gebruik die beste brein en talent van die land, en as gevolg is daar opgebou 'n reeks van pragtige opvangdamme met al die nodige kanale en watervore.

Onder hierdie besproeiingskemas is meer as 30,000 nuwe plase tot stand gebring wat 'n bestaan aanbied vir 127,000 mense. Meer as 200 nuwe stede het ontstaan op of in die nabyheid van die skemas, met 'n bevolking van 338,000 mense, waarvan die grootste deel hul bestaan indirek aan die skemas te danke het.

Soos gesê was die groot doel om goeie en goedkoop staatsgrond onder besproeiing te bring. Maar 'n ander vername doel was om die arm man 'n kans te gee om sulke grond goedkoop in hande te kry.

Onder die „Homestead Entry Law'' kry 'n nedersetter grond in hande. Hy moet dit okkupeer binne ses maande ná aansoek, ook moet hy 'n deel daarvan bewerk en 'n behoorlike woning daarop bou. Die koopprys, wat baie laag is, moet paaiementsgewyse afbetaal word. 'n Nedersetter kan volle besitter van sy grond word ná vyf jaar as hy dit drie jaar bewoon het en sy paaiemente betaal het.

Onder die „Reclamation Act'' moet die boukoste van die skemas paaiementsgewyse aan die Staat terugbetaal word, maar sonder rente, oor 20 jaar. In later wetgewing (1924) word voorsiening gemaak vir terugbetaling van die boukoste op 'n nuwe basis, n.l. gereken teen 5 persent op die gemiddelde jaarlikse bruto-akkeropbrengs vir die eerste 10 jaar.

Die donker kant van die onderneming mag nie verswyg word nie. Die geldelike laste van die skemas het swaar gedruk op die nedersetters en het ondraaglik geword. Baie van hulle het bankrot gegaan en alles verloor; baie het in moedeloosheid tou opgegooi en pad gegee; baie wat hul grond verloor het, het toe huurders geword. 'n Groot deel van die grond het helaas in hande van die kapitalis geval, in sommige gevalle tot 60 per-

J

cent. In 1926 was die Kongres verplig om £3,000,000 op die konstruksiekoste af te skryf en om voorsiening te maak vir 'n verder afskrywing van nog £2,500,000!

Nieteenstaande al die pragtige resultate behaal was daar tog ernstige leemtes in die stelsel, wat ongunstige kritiek uitgelok het en dit in seker mate in diskrediet gebring het. Trouens, die hele beweging was per slot van sake tog maar 'n experiment wat die tyd sou toets en waarvan die leemtes so in die lig sou gebring word.

Die groot doel van die „Reclamation Act'' was om water te verskaf — dus groot konstruksiewerke vir die opdam en uitkeer van water. Geen aandag egter is gegee aan die menslike sy van die saak nie, asof dit vanself sou regkom! Geen voorsiening is gemaak vir die skoon- en gelykmaak van die grond wat sou besproei word nie, ook nie vir die verbetering van die grond nie. Geen voorsiening is gemaak om die nedersetter met krediet te help gedurende die eerste jare van stryd en worstel nie. Geen voorsiening is gemaak vir die keuse van nedersetters nie, nog minder om te verseker dat hulle die nodige kapitaal, ondervinding en vereistes besit om die moeilikhede van die eerste jare te weerstaan nie. En wat die nedersetters betref, geen voorsiening was gemaak vir die nodige leiding deur bevoegde vakmanne, met die oog op die voorbereiding van die grond, die keuse van oeste, bemarking, en die tal van ander probleme wat 'n nedersetter in 'n vreemde omgewing te wagte staan.

Die leemtes het 'n dure tol geëis.

Oor die uitwerking van die leemtes in die stelsel, sê dr. Elwood Mead, die Direkteur van die „Reclamation Bureau,'' o.a.: „Die eerste stap is om water te verskaf, die tweede stap is om die water in gebruik te bring. Vir die rou en ongelyk grond is nedersetters nodig. Verder moet die grond vir bewerking gereed gemaak word, geboue moet opgerig word, en dan kom nog die beplanting van daardie grond, wat eeue lank deur die son gebak is. Die koste, swaar en kommer aan die tweede stap verbonde, was altyd baie groter as wat begryp en erken was, en vandag is dit twee- of driemaal groter as 15 jaar gelede. 'n Besproeiingskanaal met onbewoonde plase daaronder, is 'n las en g'n bate nie. Die nut en seën van besproeiing word dan eers verwesenlik wanneer die tweede stadium voltooi is. . . . . In die laaste jare is dit duidelik geword dat die ekonomiese resultate van „Reclamation'' ver aan die verwagtinge van die stigters tekort geskiet het. Te baie nedersetters raak uit hul plase deur die opsê van verbande, en te baie kon nie hul skulde by die regering betaal nie. Op sommige skemas is die huurstelsel

so toegeneem dat meer as die helfte van die grond aan buite-eienaars behoort.... Die toeneming van die huurstelsel is bewys van die toeneming van mislukkinge. Menslike tragedies lê agter hierdie syfers. Die oorsaak is een van twee: ons het nie gesorg dat die pionier 'n billike kans op sukses gehad het nie, of ons het nedersetters aangelok wat nie vir daardie lewe geskik was nie.... dit is my oortuiging dat ons een van twee sal moet kies: voorsiening maak vir die voltooiing van die tweede stadium van „Reclamation," of, ophou om kanale te bou vir die besproeiing van rou grond."

Om terug te kom op ons onderwerp, Staatsnedersetting in Kalifornië. Kalifornië het met sy proefneming in 1917 baie verder gegaan en baie meer gewaag as die Federale Regering met sy „Reclamation Projects." Hier was 'n poging om juis die ernstige leemtes in laasgenoemde ondernemings uit te skakel en om klem te lê op die menslike sy van die saak en die kolonisasie van die grond.

Die regering van Kalifornië het vir hierdie doel die nodige wetgewing gemaak, „Land Settlement Act, 1917." Hy het toe grond gekoop, water daarop gebring en daartoe oorgegaan om nedersetters daarop te plaas; hy het sy nedersetters bygestaan en gehelp om hul plase aan te koop, te bewerk en op te bou.

Onder bogenoemde wet is geld gestem om die proefneming uit te voer. Die bedoeling was om die arm man, met beperkte kapitaal, tegemoet te kom, sodat hy 'n boer kon word en sy eie boerdery kon besit. Die vaderlike hand van die regering sou vir 'n lang tydperk oor hom gehou word, tot 20 jare.

Die voorwaardes aan die nedersetter gestel is as baie gunstig beskou. Hy moes 5 percent van die koopsom kontant afbetaal, en die balans, teen 5 percent rente, op 'n delgingsbasis, in paaiemente strekkende oor 20 jaar. Van elke nedersetter is dit verwag om $1,500 aan kontant of waarde te besit, maar die Staat sou verder met lenings help, teen 5 percent rente, vir die nodige geboue, vir verbeterings en die opbou van die boerdery (beperk egter tot 60 percent van die totale uitgawes). Lenings is ook gegee vir die aankoop van trekgoed, vee en gereedskap, strekkende oor drie jare en teen 5 percent rente.

Deskundiges is deur die Staat aangestel om raad en leiding in verband met die boerdery te gee, en selfs is 'n deel van die grond vooraf vir die nedersetter in orde gebring en beplant.

Die eerste nedersetting (1918) was dié by Durham, in die Butte County. Ses duisend akkers is vir die doel aangekoop en onder besproeiing gebring en in 100 klein plase opgemeet. Behalwe hierdie plase vir nedersetters is 36 erwe van 2 akkers

opgemeet vir plaasarbeiders. Die gemiddelde verkoopprys van die grond was $150 per akker.

So populair was die onderneming dat binne korte tyd byna al die plase verkoop is, en dit het gelyk of dit 'n groot sukses sou wees. Aangemoedig deur die beginresultaat het die regering besluit om 'n tweede nedersetting, in 'n ander deel van Kalifornië, te stig, by Delhi, in die Merced County. Vir die doel is 8,700 akkers aangekoop, en hierdie grond is toe ook, hoewel teen hoër koste as te Durham, onder besproeiing gebring. Die grond is verdeel in klein plase van verskillende grootte en aan nedersetters uitgegee. Die gemiddelde verkoopprys was $275 per akker. In 1923 was daar reeds 250 families op hierdie nedersetting.

In 1929 is ek in die geleentheid gestel om in geselskap van dr. David Weeks, van die Universiteit van Kalifornië, die twee nedersettings te besoek en hierdie proefneming van die Staat behoorlik te ondersoek.

Dit was 'n baie groot teleurstelling om tot die ontdekking te kom dat die proefneming as 'n mislukking beskou is en dat die regering toe juis besig was om planne te beraam vir 'n skikking met die nedersetters en om hom heeltemaal aan die onderneming te onttrek.

In my volledige rapport (Federale Besproeiingskemas en Staatsnedersettings in die Verenigde State van Amerika, 1930) het ek probeer om 'n oorsig te gee van die geskiedenis van die twee nedersettings en van al die latere moeilikhede, teenspoede, teleurstellings en agteruitgang. Die voorspoed was ongelukkig kort van duur. Die Wetgewende Raad het vroeg onraad gewaar en wou in 1921 en 1922 nie meer geld goedkeur nie.

Weens die gebrek aan geld, die swakke opbrengs van die grond, teleurgestelde verwagtinge, en die algmene depressie in die landbou, het die posisie op Delhi kritiek geword. Die nood het ook 'n gees van ontevredenheid onder die nedersetters gebring.

Eers het die Landbank $500,000 aan hulle geleen, wat tydelik verligting gebring het; maar in 1925 was die nood hoog, en die nedersetters kon hul verpligtinge nie nakom nie. 'n Kommissie van ondersoek is toe aangestel, en as gevolg van sy aanbevelinge is die kontrakte gewysig en $350,000 beskikbaar gestel, deels vir noodleniging en deels om die agterstallige rente af te skryf. Die landbanklening is deur die Staat oorgeneem, en die nedersetters kon weer asem skep.

Nieteenstaande al die tegemoetkoming van die kant van die regering was daar weer, twee jaar later, groot nood en ellende

op die nedersettings. „Onverkoopte grond,'' skryf die auditeur van die Staat in 1927, „is die hoofprobleem: dit maak 45 percent uit van die totale area, en die helfte daarvan lewer g'n opbrengs nie. Agterstallige skulde loop steeds op, en daar heers 'n groot mate van misnoë en mismoedigheid.''

Agterstallige skuld van die nedersetters op Durham en Delhi het opgeloop tot meer as $120,000. Hoewel die toestand op Durham veel gunstiger was as dié op Delhi, het die gees van ontevredenheid en opstand teen die regering al sterker geword, en 'n aantal nedersetters het die regering met die hof gedreig en geprocedeer.

Teen die end van 1927 het 'n kommissie van ondersoek aan die Goewerneur gerapporteer:

„Ons bevinding is dat staatsnedersetting van sy begin af 'n verkeerde theorie was, vernaamlik wat Delhi betref, en dat Delhi een tragiese mislukking is. Met erns wil ons aanbeveel dat geen nuwe nedersetting onderneem sal word nie.''

In 1928 het 'n speciale ondersoeker insake die Durham-nedersetting aanbeveel dat die regering weer die verpligtinge van die nedersetters moet wysig en daarna hom van die administrasie van die nedersetting onttrek.

Teen die einde van 1928 is elke eiendom op die twee nedersettinge opnuut deur bevoegde persone waardeer. In 1929 het die Wetgewende Raad die Direkteur van Landbou gelas om die posisie van die nedersettings in hersiening te neem, kontrakte met nedersetters so goed moontlik in die belang van albei partye te wysig, en om maatreëls te tref vir die onttrekking van die Staat aan landnedersettings so gou doenlik.

Die volgende faktore het meegewerk om die proefneming te laat misluk:

(1) Beide skemas is ontwikkel in 'n periode van optimisme toe pryse hoog was. Koste van ontwikkeling was derhalwe baie hoog in vergelyking met pryse later vir die produkte verkry.

(2) 'n Ongekende depressie in die Landbou het die morale van die nedersetters heeltemaal verswak en hulle inkomste baie laer gemaak as verwag was, en ongelukkig net op 'n moment toe 'n genoegsame inkomste vir terugbetalinge volgens die kontrakte nodig was.

(3) Beraminge van die ekonomiese produktiwiteit van die Delhi gronde is nie verwesenlik nie en ook nie die verwagtinge van die nedersetters nie. Die grond van die nedersettinge was wel noukeurig geklassifiseer, maar dieper wetenskaplike studie deur ekonome, agronome en deskundiges in boomkwekery is nodig om te bepaal watter soort beplantinge die beste is onder

verskillende prys toestande. Speciale studie („outlook studies'') is nodig om te bepaal watter beplantinge in die toekoms die beste sal betaal. Hierdie soort informasie het ontbreek by die twee nedersettinge.

(4) Die nodige fondse om die leningstelsel van die wet na te kom, het ontbreek. Die terme van die wet met betrekking tot verlening van krediet is nie behoorlik uitgevoer nie, en die uitwerking van die bepalinge het dus nie 'n behoorlike toets gehad nie.

(5) Die depressie in die landbou en die voorkeur aan gewonde teruggekeerde soldate gegee, het meegewerk om baie nedersetters op die nedersetting te bring wat geheel en al vir boerdery ongeskik was. Krediet aan sulke nedersetters is heeltemaal onveilig.

(6) Dit blyk verder dat die hele onderneming nie geheel bo die sfeer van politieke invloede verhewe was nie, sodat een goewerneur dié politiek van sy voorganger kon omvergooi. Wat werklik gebeur het, is dat die gedragslyn van die Nedersettingsraad radikale veranderinge van tyd tot tyd ondergaan het. So iets is natuurlik noodlottig vir enige skema.

(7) Voorts is die algemene ondervinding in die geskiedenis van grondpolitiek dat Federale en Staatsorganisasies gewoonlik lastig geval word deur aansoeke om vrystelling van betalinge deur nedersetters. In die geval van die twee nedersettings was dit die reël by uitnemendheid, eers by Delhi en later ook by die nedersetters van Durham.

Enige maande gelede is uit Amerika 'n rapport ontvang oor die finale stadium met die proefneming in Kalifornië, met besonderhede oor die skikkinge tussen die regering en die nedersetters getref. (Final Report, Junie 30, 1931, Chas. W. Cleary, Chief, Division of Land Settlement, Department of Agriculture, State of California).

Uit hierdie rapport blyk dat byna twee jaar verloop het voordat die finale skikkinge tussen die regering en die nedersetters kon gereël word en die Staat uit die besigheid kon uittree. Dit is geskied einde Junie 1931 toe, deur speciale wetgewing, die eiendom en die bestuur van die twee nedersettinge oorgemaak is aan plaaslike nedersetters-organisasies, en die geldelike rekeninge tussen die twee partye finaal afgesluit is. Die totale verlies vir die Staat met genoemde proefneminge word op meer as £500,000 geskat (rente nie bygereken nie).

Dit is baie opmerklik hoeveel klem in hierdie rapport gelê word op die groot euwel van paternalisme, wat feitlik die doodsteek aan die proeneming gegee het.

Ek vertaal 'n paar paragrawe uit die rapport:

„Dis 'n buitensporige uitgawe weliswaar (die verlies van $2,500,000), maar dit sou die Staat oneindig meer gekos het om hierdie staatsnedersetting-besigheid onder bestaande toestande voort te sit, en dit sou aan die land g'n diens bewys het nie. Elkeen wat met die geskiedenis bekend is, erken dit.''

„Dertien jare van ondervinding egter het bewys dat die plan van nedersettings onder staatsbeheer, in die praktyk nie beantwoord nie.''

„Tog is daar voldoende rede om te sê dat selfs met 'n volmaakte besproeiingskema en administrasie, en selfs met geen depressie of ander ongunstige faktore nie, sou die beginsel van regerings-paternalisme, met sy groot gevaar om individuele inspanning en inisiatief te verkrag en die selfrespek van die geholpenes te ondermyn, voldoende gewees het om die onderneming ten slotte te laat misluk.''

„Om sukses te verseker blyk dit dat persoonlike strewe en inisiatief belangryke vereistes is. Die nedersetting-onderneming het bewys dat enigiets wat strek om persoonlike strewe en inisiatief te vervang of te verswak, tot mislukking en ontevredenheid sal lei. Die onvermydelike gevolgtrekking is dat daar maar min mense is wat genoeg ruggraat besit om weerstand te kan bied aan die verlammende uitwerking van paternalisme, en dat daar maar min mense is wat die versoeking kan weerstaan om te veel te leun teen 'n vaderlike regering, as die geleenhtheid hom voordoen.''

„Die betekenis van gesonde samewerking onder lede van 'n gemeenskap word natuurlik erken en het geen verdediging nodig nie. Maar die ondervinding in Kalifornië wat landbounedersetting betref, het duidelik geleer dat 'n samewerking wat deur 'n centraal-beherende mag opgedring word, sy doel nie bereik nie, ja in werklikheid die bereiking van sy doel in die weg staan.''

„Die nedersettinge in Kalifornië, ideaal in theorie, het in die praktyk misluk omdat geen rekening gehou is met die gevolge van staatspaternalisme nie, gevolge wat natuurlik kom wanneer die Staat die leiding aanvaar in die persoonlike en geldelike sake van familie-groepe.''

Tot sover die verslag Cleary. Dit is al te jammer dat die proefneming in Kalifornië nie aan sy doel beantwoord het nie. Daardie ondervinding beteken ook seker die dood van alle staatsnedersettinge in Amerika. Daar is harde lesse om te leer uit hierdie geskiedenis, en Suid-Afrika sou hom baie skuldig maak as hy op daardie lesse geen ag slaan nie.

## V. Ekonomiese en sociale beleid op die nedersetting te Kakamas.

'n Oorsig van die sosiaal-ekonomiese beleid van die Kerk op die nedersetting te Kakamas mag hier van waarde wees. Die bedoeling is nie om 'n vergelyking te tref tussen hierdie onderneming en die nedersettinge van die regering nie. Dit sou trouens onbillik wees, daar Kakamas reeds 34 jaar bestaan, terwyl die Hartebeestpoort-skema — om die vernaamste regeringnedersetting te noem — geen tien jaar oud is nie. Dit is dan ook slegs gedurende die laaste ses of ag jaar dat die Kerk die vrugte van sy beleid op Kakamas begin pluk. Dog dit kan hier van waarde wees om aan te dui die beginsels en methodes wat in die werk gestel is, en waardeur die huidige toestand bereik is.

(1) 'n Versiende beleid.

Kakamas is die vrug van 'n geduldige, versiende politiek van rehabilitasie. Die Kerk het van die begin af besef dat net so seer as die proces van veragtering geleidelik en langsaam gewerk het, die taak van opheffing ook noodwendig jare en jare nodig had om tot voltooiing te kom. 'n Groot persentasie van die nedersetters was van die trekkerstype van veeboer — so eie aan die noordweste van die Kaapprovinsie — heeltemaal onbekend met intensiewe grondbewerking, ongewoon aan disipline en sonder enige gevoel van saamhorigheid of sosiale bewussyn.

Die taak om hulle tot bedrewe, gehoorsame, sosiaal-voelende nedersetters te vorm was enorm swaar en het die liefde en vaderlike sorg van die Kerk 'n strenge toets laat deurstaan. Die verlede van Kakamas is dan ook een lange geskiedenis van stryd —teen natuurlike hindernisse soos oorstrominge en droogte, teen 'n sware skuldelas, ja, maar nog meer teen karakterswakhede, onkunde, individualisme, wrede armoede. Dit was eers in 1928, dertig jaar ná die stigting van die nedersetting, dat die besturende kommissie van die Kerk kon rapporteer: „Daar is gewisse tekens dat Kakamas eindelik die lange, knaende opdraend te bowe gekom het.''

(2) Finansiële swakheid van die Kerk.

Geldelike moeilikhede het van die begin af die Kerk gedwing tot strenge besuiniging. Ernstige beswaar is van tyd tot tyd in die Synode geopper teen die drukkende skuldelas van Kakamas, waarvoor die Kerk as geheel aanspreeklik was. In 1915 is die kommissie belet om 'n groter skuld as £150,000 aan te gaan. Die tegemoetkoming van regeringsweë was ook betreklik gering; die totale bedrag aan die Kerk geleen was £43,000,

'n bedrag wat deur die delgingspaaiemente tot op £18,000 in 1930 verminder is.

As 'n gevolg was die geldelike voorskotte aan nedersetters baie gering. Nadat die konstruksiewerk en die watervore klaar was, moes elke nedersetter sy aangewese stuk grond self skoon en gelyk maak, sy eie huis bou, gereedskap en trekvee aanskaf, ens. Die kommissie rapporteer in 1915: „Dit kos 'n man soms drie jaar voor sy gond gelyk is en hy 'n spannetjie trekvee besit.'' In 1909 skryf die superintendent: „Die beste klas koloniste — sowat 60 percent van die geheel — is dié wat deur harde werk dit sover gebring het dat hulle eenvoudig maar goed kan lewe. Hulle kan nou kop bo water hou en meer of min elke jaar hulle skuld betaal. Ryk sal hulle nooit word nie, en in weelde lewe ook nie; in die sweet van hulle aanskyn moet hulle hulle voedsel eet.... Dog laat ons nou gaan na die res — die nuwere intrekkers; daar vind ons 'n groot kamp van sowat 180 families wat in tente, riethuise of skerms van sakke woon. Baie van hulle moes reeds by hulle aankoms skuld van £10 of £12 maak om reiskoste te dek en 'n tent te koop. By vele bestaan daar groot behoeftigheid, veel armoede, wrede armoede.... Dog baie getuig darem dat hulle die Kerk nooit genoeg kan dank vir hulle voorregte nie.''

Die som deur die Kerk aan die nedersetting bestee, watervoorsiening, administrasiegeboue, ens., ingeslote, beloop £225 per erf. Die koste van die Hartebeestpoort-skema beloop £950 vir 'n erf van meer of min dieselfde grootte, dus meer as vier maal soveel. Die onderskeid in koste verteenwoordig die inspanning en sweet van die Kakamas-nedersetter. Wat is die gevolge hiervan? (a) Daar rus geen drukkende las van skuld op hom nie. Al wat hy moet betaal, is 'n erfhuur van £15 per jaar, waterbelasting ingeslote, terwyl die ander man met rente en delging minstens £50 of £60 per jaar moet aansuiwer. Sy hele kyk op die lewe is dus meer hoopvol en rooskleurig. (b) Alleen om die ernstigste oorsake sal hy die erf verlaat wat hom soveel sweet en inspanning gekos het. Die bestendigheid van die bevolking op die nedersetting gee die Kerk dus die beste geleentheid om sedelike en godsdienstige invloed op hulle te laat inwerk. (c) Die gewoonte om eerlik en hard te werk word by hom gevorm.

(3) Teëwerking van krediet en skuld.

Omdat die Kerk self al die winkelbesighede op die nedersetting bestuur, is dit moontlik om die bewoners spaarsin en kontantbetaling te leer. Besigheidstransaksies vorm 'n groot deel van die werk van die kommissie; winste word so klein

moontlik gehou en word aangewend tot nut van die nedersetting. Niemand trek enige voordeel vir homself daaruit nie.[1] Sowat vier of vyf jaar gelede is ook ingevoer die „Erelys van Puik-Koloniste,'' 'n lys waarop die name van alle koloniste wat sonder skuld by die Kommissie is, geplaas word. Sodanige persone kry dan 'n brief van gelukwensing van die voorsitter van die kommissie, hulle verrig voortaan al hul besigheid op 'n kontantbasis en kry dan ook 'n aanmerklike afslag op hul inkope. Verligte publieke opinie is so in die lewe geroep, en 'n gesonde wedywer om op die lys te kom het ontstaan. Toe die stelsel in 1927 ingevoer is, was slegs 44 koloniste uit 'n totaal van ongeveer 473 sonder skuld. Die jaar daarop was die getal 94, en 'n jaar later was 196 op die erelys! En van die res het 193 minder as £30 skuld gehad, nog 101 minder as £100, en slegs 1 meer as £200 skuld, uit 'n totaal van ongeveer 500. Verlede jaar is weens die depressie die toestand enigsins slegter, maar selfs toe was die gemiddelde skuld slegs £27-14 8 per nedersetter.

Die opvoeding wat die bewoners so in spaarsin ontvang, kan nie oorskat word nie. Die meer gelukkige, hoopvolle stemming van elke persoon by die gedagte dat sy skuld geheel of byna geheel uitgedelg is, is letterlik op sy aangesig te lees. Die opheffing van armblankes kan moeilik geskied as hulle krediet nie beperk word en hulle uit die kloue van gewetenlose handelaars en spekulateurs gehou word nie. Skynbaar is die Kerk hiertoe beter in staat as die regering.

Die hele bestuur van Kakamas getuig van suinige oorleg. Die totale skuld op die nedersetting bedra ongeveer £150,000, waarvan nog £51,000 deur winkelvoorraad gedek is. Die skuld aan die regering is verminder van £43,000 tot op £18,000 en sal in 1937 heeltemaal uitgedelg wees. Niks is afgeskryf nie. Die enigste tegemoetkoming van die kant van die Staat was die skenking aan die Kerk van 'n paar plase, wat destyds byna waardeloos was, en die vrystelling — vir 'n termyn van vyf jaar vanaf 1927 — van die betaling van rente op die regeringslening, 'n bedrag van ongeveer £3,000 per jaar. Dog selfs hierdie vergunning geskied op voorwaarde dat 'n gelyke som elke jaar deur die bestuur aan verbeteringe op die nedersetting bestee sal word.

Die toename in waarde van die erwe is deur die intensiewe bewerking van die nedersetters sodanig gewees dat die waarde van die verbeteringe alleen bereken word op £400 tot £700 per erf.

---

[1] In 1930 was die totale omset van die kommissie-winkels: £144,343 18s. 2d., en die wins £5,721 4s. 11d., of nog nie vier percent van die omset nie.

'n Diepgevoelde leemte in die bestuur van die nedersetting is die feit dat die koloniste nog geen volle besit van hulle erwe het nie. Al die gronde staan nog op naam van die Kerk geregistreer; elke nedersetter betaal 'n huur van £15 per jaar vir sy erf en sy water. Dit is wel waar dat niemand hom sy erf kan ontneem nie en dat die bewoonreg van vader tot kind oorgemaak word, ja selfs verkoop kan word, maar tog bly die feit dat niemand kaart en transport van sy erf besit nie. Hierdie feit is by sommige nog steeds 'n oorsaak van ontevredenheid. Dit word gevoel dat ná jare van arbeid en verbetering van hulle erwe die werkers, wat besitsreg betref, nog net so ver is as by die begin.

Die Kerk regverdig sy handelswyse deur daarop te wys dat hierdie feit totnogtoe die behoud van Kakamas was. Vele armes het geen besef van grondwaarde nie; en as hulle toegelaat was om die erwe ten volle te besit en te verkoop, sou die oorgroot meerderheid van die gronde lang reeds in die besit van spekulateurs of groot grondeienaars oorgegaan het. Maar nou word elke nedersetter teen homself en teen die gevaar van uitbuiters beskerm. Niemand mag vandag meer as een erf bewerk en bewoon nie, en niemand mag sy erf verkoop nie behalwe aan 'n persoon deur die Kerk goedgekeur.

Die Kerk gevoel egter dat die eis om volle besitreg billik is en dat so spoedig daaraan voldoen moet word. Die Kommissie oorweeg dan ook maatreëls waardeur, onder billike voorwaardes en waarborge teen ontvreemding van die gronde en teen verlies vir die nedersetting, volle besitreg aan elke erfhouer gegee sal word.

(4) Aankweking van saamhorigheidsgevoel.

In 1911 is Kakamas afgestig tot 'n afsonderlike gemeente van die Kerk, en in 1927 is die nedersetting verdeel in twee selfstandige gemeentes, Kakamas en Marchand, elk met sy eie predikant. 'n Lange tyd is die Kerk dus besig by die nedersetters 'n gevoel van eiewaarde en saamhorigheid aan te kweek. Die gereelde kerk- en nagmaaldienste en ander kerklike werksaamhede het veel daartoe bygedra om samewerking, tug, orde en broederskap te bevorder. Dit staan vas dat geen organisasie ter wêreld hierdie sedelike en geestelike rehabilitasie met soveel vrug en sukses sou kon teweeggebring het as die Kerk nie.

Deur die verwoestende vloed van 1925, wat vier-vyfdes van die bewerkte grond oorstroom het, 80 huise verniel het en die hele staande oes verwoes het, is die behoefte aan samewerking

dieper gevoel as ooit tevore. Die hele nedersetting moes hom eenvoudig aangord tot die werk van herstelling van slote, gronde, heinings, geboue, ens. Binne twee jaar was die spore van die vloed uitgewis; dog wat gebly het, was die gevoel van eendrag en samewerking. Die bestuurders getuig dat sedert dié tyd gemeenskapsaktiwiteite opgeleef het soos nooit tevore nie. Onder invloed daarvan is die ganse nedersettingsgronde, groot 120,000 morge, omhein deur die mense self; die kommissie het net die draad en pale voorsien. Alle moeilikhede in verband met die wegraak of skut van vee is dus op 'n end. Deur gesamentlike werk is honderde morge besproeibare grond wat sout geword het, deur dreinering reklameer, en hulle lewer vandag goeie oeste op. Die instandhouding en reiniging van slote is 'n gesamentlike plig van al die nedersetters. Al sulke sake, tesame met gesondheids- en sanitaire maatreëls, beslegting van dispute, waterverdeling, ens., word behartig deur 'n plaaslike bestuur deur die bewoners self gekies. Elke nedersetter is te eniger tyd onderworpe aan oproeping deur hierdie bestuur tot diens in belang van die nedersetting. Tot hier toe het hierdie reglement goed gewerk, en was nog nooit die oorsaak van ontevredenheid nie.

(5) Verenigingslewe.

Daar bestaan 'n Landbouvereniging met 100 lede wat gereeld vergader en lesinge aanhoor oor tuin-, akker- en wynbou; oor droëvrugte- en besproeiingsboerdery, ens., deur deskundiges gelewer. Landbourolprente sal ook vertoon word.

Nege skole, een waarvan 'n hoër skool, is opgerig op centrale punte en word bygewoon deur 1,000 leerlinge, almaal waarvan op Sondae ook die Sondagskool besoek.

Ook bestaan daar 8 takke van die Christelike Jongeliedevereniging; 7 van die Strewersbeweging, 10 van die Manne- en Vrouesendingbond, 5 van die Kinderkrans, 3 van die A.C.V.V., behalwe allerhande sportsklubs. Onderwyskonferensies word gereëld gehou, ook volks- en kinderfeeste. 'n Blommeaand en selfs 'n blommetentoonstelling is met groot sukses op tou gesit.

(6) Sedelike en godsdienstige lewe.

Die sedelike toon van die nedersettig is hoog, die predikant getuig dat egskeiding so te sê onbekend en ontug gering is. Hy skryf dit daaraan toe dat 'n strenge seleksie van nedersetters beoefen is, en dat volgens reglement, enige persoon van slegte gedrag uit die kolonie kan verwyder word. Dranklicensies word nie toegelaat nie, dus kom dronkenskap feitlik nooit voor nie. Ondertrouery gebeur ook baie selde, daar die getal nedersetters

so groot is.

Volgens getuienis van die dokter is die lewe baie gesond en betaal die mense, hoewel arm, gereelder hulle doktersgelde as in die vorige distrik waar hy gewerk het, hoewel laasgenoemde baie meer welgestelde mense bevat het.

Bedelary word nie toegelaat nie, dus is armlastigheid baie klein. Daar is ook byna geen misdaad nie.

Die nedersetting is heeltemaal selfstandig. Sedert 1928 is die jaarlikse kollekte wat elke gemeente in die Kaapse Kerk moes hou ten behoewe van Kakamas, afgeskaf. Dit is ook verblydend om te sien welke ruime somme die nedersetters self byeenbring vir hulle eie geestelike bearbeiding. Vir die vyf jaar van 1926—1930 is vir salarisse van lerare, vir kerkgeboue en pastorieë gemiddeld £1,500 elke jaar vrywillig bygedra. Ook leer hulle die helpende hand uitsteek tot ander wat in nood verkeer, want in dieselfde tydperk is gemiddeld £500 per jaar bygedra vir die sending en armesorg, hoofsaaklik buite Kakamas self. Die twee gemeentes Kakamas en Marchand steek dan ook baie gunstig af, wat bydraes, ens., betref, by die omliggende twaalf gemeentes behorende tot die Ring van Britstown.

(7) Sukses van Kakamas.

Omtrent die sukses van hierdie nedersetting as 'n middel tot opheffing van veragterdes, kan daar geen twyfel bestaan nie.

Die nedersetting is gewild by naburige persone, en daar is groot navraag na erwe; by een geleentheid was daar 70 applikante vir vyf vakante erwe. Die gemiddelde bruto-produksie per erf in 1928 was £202 per jaar, d.w.s. sonder aftrek van koste. Dit steek baie gunstig af by die opbrengs op ander nedersettinge.

Die vrugte van die onderwys is baie bemoedigend. Gedurende die laaste 25 jaar is aldaar kinders opgelei wat vandag eerbare poste in die Unie vul, soos die volgende syfers aandui:

| | |
|---|---|
| Onderwysers(esse) | 131 |
| In die polisiediens en verdedigingsmag | 73 |
| Spoorwegklerke | 36 |
| Winkel- en bankklerke | 38 |
| Skaap- en woldeskundiges | 2 |
| Landbou-instrukteur | 1 |
| Dokter | 1 |
| Ingenieur | 1 |
| Verpleegsters | 4 |
| Spoorwegarbeiders | 39 |
| Kleremakers | 7 |
| In ander vakke | 16 |

Van die res wy die meeste hulle natuurlik aan intensiewe grondbewerking, op die nedersetting of elders.

(8) Die maatskaplike waarde van stoflike vooruitgang.

Die oplewing in die kerklike en sociale lewe op Kakamas het meer of min saamgeval met die opening van die spoorweg daarheen, en met die verbeterde afsetgebied vir produkte wat daarop gevolg het. 'n Meer hoopvolle stemming het dadelik die hele nedersetting besiel. 'n Besef van eiewaarde en van groter selfstandigheid het by die nedersetters ontwaak. Skulde is verminder of uitgedelg; noodsaaklike verbeteringe is aangebring op die erwe; meer wetenskaplike boerdery-methodes is aangewend. Dit alles is weerspieël in die meer bedrywige kerklike en verenigingslewe. Die koloniste het nie alleen die betekenis van eiehulp begin leer nie, maar ook die hand begin uitsteek tot redding van ander veragterdes, buite Kakamas. Tot hierdie meer hoopvolle en onselfsugtige stemming het die materiële vooruitgang van die nedersetting ongetwyfeld bygedra. Wat egter nie vergeet moet word nie, is die lange, geduldige, sedelike en geestelike bearbeiding van die Kerk, wat die voorbereiding gevorm het vir 'n voorwaartse beweging sodra tydelike voorspoed dit moontlik gemaak het. Die gedurige wisselwerking tussen stoflike en geestelike faktore blyk dus opnuut uit die geskiedenis van die nedersetting.

Hierdie waarheid is natuurlik van toepassing op die hele armblanke-kwessie. Stoflike verlies en agteruitgang is daarvan geen genoegsame verklaring nie, daar moes terselfdertyd — of nog vroeër — ook geestelike verval plaasgevind het om die arm blankedom 'n voldonge feit te maak. Ewemin is materiële voorspoed of die versekering van 'n eerbare broodwinning op sigself genoeg om die armblanke te red; daarmee moet ook gepaard gaan geestelike bearbeiding om sy verlore sedelike eienskappe te herwin.

**VI. Onderlinge verhouding tussen betergestelde burgers en die armes.**

Wat in 'n land soos Suid-Afrika van onskatbare betekenis is, is die besef onder die blankes van hulle essensiële saamhorigheid. In alle lande leer die geskiedenis dat die onderdrukking en verwaarlosing van 'n deel van die bevolking tot groot skade, ja selfs tot ondergang, van die hele nasie lei. Dr. Jesse Jones druk hom na aanleiding van sy ondersoekinge in Egypte en Griekenland as volg uit: —

„In die loop van die eeue het hierdie oue en klassieke nasies met verstand en grote kunssin gebou op die hoër strata van die samelewing, dog met verwaarlosing van die meer nederige range en stande. Hulle klassieke gewrogte op die gebied van die bou- en beeldhoukuns en van die letterkunde is skynbaar vervaardig ten koste van die arme klasse, wat daardeur tot so 'n mate uitgebuit is dat dit die hele struktuur van die samelewing van bo tot onder ondermyn het."[1]

Die geskiedenis leer dan ook hoe die Hellene die Helote verfoei het, en die patriciërs van Rome die plebs, en dat daaruit die sade van ondergang gespruit het. Wyle mnr. George Hofmeyr het hom op die armblanke-kongres op Cradock in 1916 as volg uitgedruk: „'n Volk is soos 'n skip; dit is onmoontlik dat een deel daarvan kan begin sink sonder dat die geheel gevaar loop om na benede te gaan." In ons land met sy oormag van naturelle het hierdie les 'n besondere betekenis.

(1) Groei van klasonderskeid in Suid-Afrika.

Met toenemende rykdom en weelde het daar ongelukkig 'n kloof tussen betergesteldes en armes gekom wat steeds dieper en wyer word. Aan die een kant word menigmaal ongeduldigheid en selfs veragting teenoor die veragterdes aangetref, aan die ander kant 'n versterkte minderwaardigheidsgevoel, of anders gegriefdheid, en selfs haat. Dit werk ongetwyfeld daartoe mee om die armblanke-kwessie te vererger.

In die verlede was hierdie klasonderskeid veel minder merkbaar. Die lewenswyse selfs van die welgestelde boer was eenvoudig, sy woning, kleding en voedsel weinig verskillend van dié van sy bywoner. Laasgenoemde is byna in alles op gelyke voet in die maatskaplike en huislike lewe ontvang. As 'n teken van respek is die eienaar gewoonlik aangespreek as „oom" en sy vrou as „tante." Grond was volop, sodat die bywoner volle reg had van weiding vir sy vee. Hy het gewoonlik 'n kar of wa besit met rygoed en is toegelaat om af en toe die dorp vir besigheid of kerkdienste te besoek. Die boer het nie in 'n strenge besigheidsverhouding tot sy bywoner gestaan nie; sy optrede was eer vaderlik en belangstellend.

Die waarde van hierdie sosiale gemeenskap was vir die arm man van onskatbare betekenis. Dit het sy selfrespek, karakter en rassetrots beskerm en was 'n magtige bolwerk teen veragtering en verarming.

---

[1] Jesse Jones, „*Essentials of Civilization*," 1929, bls. 23.

Met veranderde ekonomiese toestande het egter grotendeels 'n einde gekom aan hierdie patriarchale lewenswyse. Dit was wel onvermydelik dat die arm man, by die toenemende bitterheid van die stryd om te bestaan by die betergestelde, nie meer die kanse en voorregte van voorheen kon geniet nie. Maar wat wel vermy en voorkom kon gewees het, is die selfsug en hooghartigheid en die veragting wat in onse tyd so menigmaal teenoor die minderbevoorregte geopenbaar word. Dit is hierdie gesindheid wat laat dink aan die woorde van Amos 6 : 4-6: „[Wee hen] .... die daar liggen op elpenbeenen bedsteden.... en eten de lammeren van de kudde, en de kalveren uit het midden van den meststal.... die wijn uit schalen drinken, en zich zalven met de voortreffelijkste olie, maar bekommeren zich niet over de verbreking van Jozef.''

(2) Onsympathieke bejeëning as aanleidende oorsaak van armblankedom.

Uit die woorde gebesig deur vooraanstaande persone oor die ganse Unie tydens gesprekke oor die oorsake van armblankedom, het duidelik geblyk die spreker se eie gemoedstoestand teenoor die veragterdes. Vele het met groot sympathie en belangstelling oor hulle gepraat, maar andere het hulle baie skerpe uitdrukkinge veroorloof, soos die volgende: „Met daardie klas persone het ek geen geduld nie; hulle is te lui, te onvertroubaar, te ondankbaar, te eiewys — ek werk tienmaal liewer met Kaffers as met hulle.''

En selfs waar die uitlatinge nie so hard was nie, was daar tog by vele 'n gesindheid van ongeduld en wrewel te bespeur wat van alles behalwe ware belangstelling getuig het. Dit is duidelik dat sommige afkerig is van die armblanke omdat hy 'n las vir die samelewing is, en andere hom verag omdat hy nie 'n bron van inkomste is soos die kaffer nie. Iemand het dit as volg uitgedruk: „Die armblanke word, net soos die kinders in 'n groot huisgesin, as 'n las beskou, terwyl die kaffers — net soos vee — as 'n bate gereken word.''

Die gevolge van hierdie onsympathieke gesindheid openbaar hom soms daarin dat die arme elke kans tot vooruitgang misgun word. Tydens die droogte van 1926 — 1928 in die Karo het 'n welgestelde boer hom as volg uitgespreek: „Ek beskou die Kerk se aanteelvee-skema en die voorskotte uit die Landbank as 'n vloek vir die armes; nou wil hulle nie meer werk nie. Begryp eens, nou die dag bied ek 'n man £1 per maand aan, 2 slaggoed en 4 emmer kos om by my te kom werk; en daarby nog 'n tuintjie onder 'n windpomp. Hy het my eenvoudig uit-

gelag; hy het nou ook mos vee gekry, hy gaan nou self boer.''

'n Ander vername volksleier het gesê dat sommige gegoede grondbesitters op verre na nie hulle plig besef om een of meer armblanke-gesinne op hulle plase te neem en so mee te werk tot die oplossing van die vraagstuk nie. Andere doen dit wel, maar volhard nie, omdat dit hulle aan ware volksliefde ontbreek. Hulle neem die arme nie om hom op te hef nie, maar net om hom vir eie wins uit te buit; en as hy daarvoor nie deug nie, moet hy trap.

(3) Faktore waarmee nie rekening gehou word nie.

Persone wat hulle ongunstig oor die armblankes uitlaat of hulle 'n sympathieke behandeling misgun, verloor sekere oorwegings uit die oog.

(a) Die eerste is die gemis aan voorregte waaronder die arme moet ly. Sy armoede, gebrek aan onderwys en opvoeding, gemis aan kanse tot sociale en ekonomiese vooruitgang, werk dikwels sieldodend op hom en beroof hom van alle lus en verantwoordelikheidsgevoel. Gevalle kan aan die ander kant vermenigvuldig word van armes uit die laagste stande wat pragtig reageer het op sympathieke, mensliewende behandeling, waaruit geblyk het dat al wat hulle ontbreek het, 'n geleentheid was om te toon waartoe hulle in staat was.

(b) Die tweede oorweging van belang is dat vele armes ly aan 'n aangebore agterlikheid, byna gelykstaande aan swaksinnigheid. Dit maak dat hulle selfs eenvoudige pligte op 'n onbeholpe, onoordeelkundige wyse verrig. Hy moet dus 'n voorwerp van medelye wees, iemand wat soos 'n kind op verstandige wyse gelei moet word, wel met strengheid, dog ook met liefde.

(c) Dog die oorweging wat boweal 'n beroep moet doen op ons christelike hulpvaardigheid en mensliewendheid is die feit dat die armblanke geen verhaal het nie. Vir hom is daar geen vakunie wat vir sy belange opkom of sy griewe lug nie. Hy word uitgebuit, dog is sonder helper; hy moet met die skraalste lone tevrede wees, dog hy het geen Loonwet wat hom beskerm nie. In sy broschure Die Grote Vlug druk dr. D. F. Malan hom as volg uit: „Daar is 'n maatskaplike peil waarbo klasse van mense hulle griewe laat hoor. Maar daar is ook 'n maatskaplike peil waaronder hulle dit nie meer doen nie. Daar is in Suid-Afrika geen klas wat nie weet vir sy grief die publieke aandag te eis, en tenminste die bevrediging van 'n publieke ondersoek te verkry nie. Siviele

K

ambtenare, boere, handelaars, onderwysers, arbeiders op spoorweë, myne en industrieë, kleurlinge, naturelle, Asiate — almaal het verenigings en hou kongresse, stuur deputasies en spreek hulle uit op protes-vergaderinge. Oor niemand word meer gepraat en meer geskryf as die ongeskoolde, landelose armblanke nie. Self dra hy sy weedom in sy hart egter en hy swyg."[1]

(4) Gevolge van onvriendelike behandeling.

(a) 'n Verskerpte gevoel van minderwaardigheid. Die arme besef dat selfs in vergelyking met die naturel hy soms in 'n minderwaardige posisie geplaas word wanneer sy werk hom ontneem en aan 'n kaffer toevertrou word. In 'n lesing oor „Die Afrikaner in sy Lewensomstandighede"[1] druk dr. J. C. Pretorius, van Bloemfontein, hom aldus uit: „Die armblanke besef dat hy 'n ongewilde persoon in ons land is. Hierdie land is sy enigste tuiste, en by gebrek aan werk kan hy nie na 'n ander wêrelddeel verhuis soos sy geskoolde Europese geesgenoot nie. Sy afhanklike natuur wil onder leiding staan. 'n Mens sou wel kan vra wie se lot verkiesliker is: die van 'n gevonnisde misdadiger met kos, slaapplek en voorgeskrewe werk, of die van so 'n doellose vir wie niemand plek het nie, 'n voël wat vir sy kos moet werk maar nie kan vlieg nie! Verwonder dit iemand dat die mense in wanhoop versink! Die wonder is dat hulle nie meer wanhoopsdade begaan nie — daardie wese sonder plek in die maatskappy."

(b) Onverskilligheid en oneerlikheid. Waar die toestande op die platteland vir hom so ongunstig is, en waar hy vaak die voorwerp is van sociale en ekonomiese mishandeling, word die trek na die stad vir hom 'n onweerstaanbare versoeking. Hier word hy dadelik blootgestel aan ongesonde invloede van die ergste soort, wat hom dikwels tot onverskilligheid en skelmstukke voer. Hy word die prooi van die agitator en die lokvoël van die onwettige drankhandelaar. Dit spreek boekdele vir die gesonde inbors van die meerderheid van ons armes dat hulle nie almaal in die vuil stedelike maalstroom opgeswelg word en verlore gaan nie.

(c) Verlies van rassetrots. Agter die armblanke kwessie lê die naturelle-probleem. Indien die betergestelde blanke die arme se behoefte aan sociale verkeer onbevredig

---

[1] D. F. Malan, *Die Grote Vlug*, 1923, bls. 15.
[1] *Die Volksblad*, Nov. 1923.

laat, sal hy, by gemis aan ander armes van sy eie stand, die omgang by kleurlinge en selfs by naturelle gaan soek. Die armblanke-kommissie het dan ook op die platteland onmiskenbare tekens gevind, indien nie soseer van rassevermenging nie, dan tog van maatskaplike vermenging tussen blank en gekleurd. Daar is egter een minder droewige aspek van die stadwaartse trek van armes wat nie genoeg aandag geniet nie, en dit is die drang tot omgang met soortgelykes. Soort soek soort; en waar die armblanke hom meer en meer 'n verstotene daarbuite gevoel, trek hy dorp- of stad-toe, liewer as om sy rassegevoel te verloën en met kleurlinge omgang te soek. Dog tensy die volk as geheel hom die lot van die armes meer aantrek, kan verwag word dat rassevermenging in steeds toenemende mate sal plaasvind.

Om al hierdie nadele van onsympathieke bejeëning te verhelp is natuurlik nodig dat die vermaning van die Apostel behartig sal word dat „dié wat sterk is, skuldig is die swakhede van die onsterkes te dra, en nie hulself te behaag nie'' (Rom. 15:1). 'n Extensiewe veldtog in belang van sosiale prediking deur die Kerk en van sosiale opvoeding deur skool en Staat dien op tou gesit te word.

## VII. Wenke insake rehabilitasie.

Dit word nie voorgestel om hier in besonderhede te tree omtrent die aanwending van bestaande middels vir armlastigheid nie, maar alleen om in algemene trekke rigtings aan te wys waarlangs verbetering gesoek moet word.

(1) Maatreëls vir die ontmoediging en afbreking van die afhanklikheidsin.

In ons land, met sy besondere omstandighede, soos die aanwesigheid van 'n groot naturellebevolking en die skielike verskyning van rampe en plae, is dit miskien onvermydelik dat 'n groter mate van afhanklikheid van die hulp en beskerming van die Staat sal bestaan as in ander lande. Dit is egter nie genoegsame verskoning vir die oordrewe opvatting van die funksie van die Staat wat in ons land algemeen gangbaar is nie. Dit dien miskien in die volgende rigtinge ontmoedig te word.

(a) 'n Sekere mate van skande moet verbonde wees aan sekere aansoeke om staatshulp. — Dit kan alleen gebeur deur die openbare mening daartoe op te voed. In vele rigtinge dra 'n verligte publieke opinie vandag daartoe by om te bepaal wat veroorloof mag word en wat skandelik is. Die vernaamste afskrikking vir die gevangenis,

b.v., is nie die verlies van vryheid en die harde arbeid wat dit meebring nie, maar die skande daaraan verbonde. Daar was 'n tyd in ons land toe dit ook as 'n skande beskou was om by die regering aan te klop om hulp. Hierdie heilsame trek het ongelukkig in die loop van tyd verdwyn. Deur stelselmatig die openbare mening op te voed, dien dit weer in die lewe geroep te word.

(b) Verlies van die stemreg. — Die „Royal Commission on the Poor Laws" het in Engeland as volg aanbeveel:

„Oor die algemeen is ons die mening toegedaan dat diegene wat om een of ander rede bewys gelewer het dat hulle onbekwaam is om hulle eie sake te bestuur, nie die mag behoort te besit om deur die gebruik van die stemreg in te gryp in die bestuur van andere se sake nie. Ons beveel derhalwe aan dat alle persone wat vir meer as drie maande in 'n jaar publieke liefdadigheid — behalwe mediese hulp — ontvang het, die stemreg moet ontneem word."[1]

Indien 'n soortgelyke maatreël in ons land moontlik was, sou dit ongetwyfeld 'n sterk afskrikking van staatshulp vorm. Die besit van die stemreg word baie hoog in ons land geskat, en die verbeuring daarvan sal as 'n gevoelige verlies beskou word. Die bedoeling moet geensins wees om armoede strafbaar te maak nie, maar om 'n ieder tot eiehulp en onafhanklikheid aan te spoor.

(c) Staatsteun moet met baie strenge tug en discipline gepaard gaan. — Die voorwerp van hulp moet besef dat hy in sekere mate sy vryheid van handeling gaan verloor. Elke vorm van hulp — nie alleen binne die mure van die gestig nie, maar ook aan die woninge self — moet aan strenge supervisie onderworpe wees. Eerbare gedrag, werkverrigting in ruil vir liefdadigheid, en bewyse van dankbaarheid moet getoon word. Dit alles sal nie alleen die karakter opvoed nie, maar alle onverantwoordelike aansoeke om hulp ontmoedig.

(d) Sorg moet gedra word dat die toestand van die voorwerp van hulp in geen opsig meer verkieslik gemaak word as dié van enige selfstandige arbeider nie. — Op 'n vorige bladsy is reeds gewys op die nadele wanneer besef word dat die regering hoër lone en beter voorwaardes as dié wat gangbaar is, aanbied. Dit veroorsaak eenvoudig 'n groot toestroming van werkloses waardeur die regering se lofwaardige bedoeling heeltemaal verydel word.

---

[1] *Report of the Royal Commission on the Poor Laws*, Deel 2, bls. 236.

Verder moet geen afskrywing van skuld onder enige omstandighede geskied nie.

(e) *'n Sekere teenprestasie moet van die armes geëis word vir ontvange hulp.*—Sover moontlik moet geen onderstand hoegenaamd heeltemaal gratis geskied nie. Al is dit dat die teenprestasie nie altyd 'n voldoende vergoeding is vir die hulpbetoon nie, moet die arme tog besef dat hy skuldig is iets vir die bewese hulp te betaal. Dit is begryplik dat die afgeleefde pensioentrekker, die gebreklike, die chronies-sieke nie ten volle vir die staatsondersteuning vergoeding kan lewer nie. Dog selfs in hierdie gevalle sal dit blyk moontlik te wees om hulle iets te laat doen.

Waar egter die hulpbetoon die vorm aanneem van werkverskaffing, moet 'n volle teenprestasie geëis word. Indien b.v. blanke arbeiders in sekere bedrywe voorkeur geniet bo naturelle dan moet hulle werkverrigting soveel groter wees as dié van inboorlinge dat dit hulle hoër lone regverdig. Anders is die hulpbetoon ekonomies ongesond en onverdedigbaar.

Hierdie beginsel is van onskatbare waarde vir die behoeftige self. Dit bewaar sy selfstandigheid en selfrespek; dit voed hom op om erkentlik te wees, en dit breek sy dooie afhanklikheidsin af. Die gebrek aan 'n eis van 'n sekere teenprestasie is ongetwyfeld 'n belangryke aanleidende oorsaak van armblankedom.

### (2) *'n Breë stelsel van sociale opvoeding dien ontwerp en toegepas te word.*

Hiertoe moet ingeroep word die medewerking van die Kerke, die onderwys, die vrywillige liefdadigheidsliggame en die Staat. In die volgende rigtinge kan sodanige stelsel werksaam wees.

(a) *Betergestelde burgers dien opgevoed te word tot die nakoming van hulle verpligtinge teenoor die minderbevoorregtes.*—Die sociale bewussyn moet alle range en stande soos 'n suurdeeg deurtrek. Die publieke gewete dien aangewakker te word om maatskaplike wantoestande te verbeter en om die deugde van barmhartigheid en saamhorigheid te besef en te beoefen. Die verpligting om ruim by te dra tot die opheffing van gesonkenes moet verstaan en nagekom word.

(b) *Sociale opvoeding van armes.*—Hier kom te pas die verkondiging van deugde soos die volgende:—

(i) Die leuse van *eiehulp* en die skande van teen enige inrigting, Kerk of Staat aan te leun.

(ii) Die dringende behoefte aan spaarsin en om te leef volgens wat jy werklik besit, en nie wat jy hoop om te kry nie.

(iii) Die deugde van matigheid, samewerking, rassetrots, tevredenheid, pligsbesef, ens.

(iv) Die behoefte aan onderwys in gesondheidsmaatreëls van allerei aard.

(3) Behoorlike onderskeiding tussen types van hulpbehoewendes en die ooreenkomstige behandeling.

Sonder strenge seleksie is dit onmoontlik om sukses te behaal. Hiermee word nie altyd rekening gehou nie. 'n Toevallige aantal werkloses word somtyds deur een of ander arbeidsbureau sonder enige seleksie na een of ander nedersetting, konstruksie- of onderstandswerk gestuur. Dit skyn of die grootste dryfveer soms is om maar ontslae te raak van die werksoekers, en nie om hulle volgens 'n behoorlike skema van uitsifting een of ander werk aan te wys waarvoor hulle geskik is nie. As 'n gevolg word soms 'n heterogene groep op een en dieselfde arbeidskolonie versamel, wat 'n vrugbare oorsaak is van agitasie, ontevredenheid, twis en weglopery.

In die volgende hoofstuk, bls. 147, nadat die wenslikheid van samewerking tussen private en publieke liefdadigheid bespreek is, is gepoog om 'n praktiese klassifikasie van hulpbehoewendes te maak, en ooreenkomstige grade van behandeling aan te wys. Die maatstaf wat moet aangelê word om 'n juiste oordeel te vel, is die mate van hoopvolheid van elke geval. Hoe hoopvoller, hoe minder die mate van sorg en hoe korter die toesig; hoe hopeloser, hoe groter die vereiste hulp, tot in die ergste geval die persoon of gesin geheel en al vir die rekening van die vereniging of Staat geneem word. Die verskillende inrigtinge moet ook geklassifiseer word, en armes volgens hulle behoefte na die een of ander gestuur word. So moet daar wees inrigtinge vir gebreklikes, vir verwaarloosde, verweesde of psychopathiese kinders, vir doofstommes, blindes, ens. Dan die nedersetting, dan die arbeidskolonie of permanente onderstandswerke, dan die werk- of dwangkolonie, en eindelik die strafkolonie. Daar hierdie punt egter breedvoeriger in die volgende hoofstuk behandel word, is dit onnodig om hier verder daarop in te gaan.

(4) Dwangmaatreëls.

Miskien moet hier onder 'n aparte hoof beklemtoon word die groot behoefte aan dwang by die behandeling van 'n sekere

klas armlastige, nl. die leeglopers. Sonder juis misdadigers te wees het hulle tog geblyk geheel en al afkerig van enige soort vaste werk te wees en te behoor tot die geledere van die skaamtelose, sorgelose bedelaarsklas. Die oordeel van honderde deur die armblanke-kommissie in ons land geraadpleeg is baie beslis ten gunste van dwangkolonies om sodaniges op te neem, sodat hulle onder strenge tug en discipline geplaas kan word. Ná die mislukking van die eerste proefneming in hierdie rigting 'n paar jaar gelede bestaan daar op die oomblik geen sodanige kolonie in ons land nie, sodat die regte behandeling van hierdie type van armlastige nog in gebreke bly.

(5) Die oprigting van 'n staatsbureau vir maatskaplike welvaart.

Op die oomblik word die welvaartspligte aan hulle werk verbonde deur die verskillende staatsdepartemente self onderneem. Indien egter reg aan hierdie belangryke werk sal wedervaar, skyn dit nodig te wees dat alle maatskaplike werk deur 'n sentrale bureau, werkende as onderdeel van een van die staatsdepartemente, onderneem sal word.

In verband hiermee beveel die Inter-departementele Komitee insake swaksinnigheid in hulle onlangse rapport ook aan dat indien al die welvaartsdienste van die Staat in een departement sou gekoördineer word, in plaas van dat dit deur verskillende departemente uitgevoer word, daar meer bruikbare dienste teen geen groot extra koste verskaf sou kan word. In die volgende hoofstuk, bls. 149, word verder oor hierdie allerbelangrykste aanbeveling uitgewy.

(6) Siekte- en werkloosheid-assuransie.

Die staatskommissie op ouderdomspensioene en volksversekering beveel in hulle tweede rapport (1928) aan die instelling van 'n gedwonge versekeringskema teen siekte, wat van toepassing sal wees op alle arbeiders in die industriële dele van ons land. Hulle bevinding is dat die platteland te dun bevolk is om die skema prakties uitvoerbaar te maak, en stel dus slegs voor dat 'n uitbreiding van geneeskundige dienste vir sulke dele sal geskied.

In hulle derde rapport (1929) word versekering teen werkloosheid behandel. Ook hier word die platteland uitgesluit en word bevind dat in die industriële dele alleen dit moontlik is 'n skema van versekering teen tydelike periodes van werkloosheid in te stel.

Indien dit sou blyk moontlik te wees om op die voetspoor van hierdie aanbevelinge te handel, sou dit ongetwyfeld veel

daartoe bydra om die lot van arbeiders en hulle gesinne gedurende tye van siekte en werkloosheid draagliker te maak, en te verhoed dat hulle tot volslae armoede sal verval.

(7) Wetgewing.

By die bestudering van die sociale wetgewing van ons land, is dit opvallend hoe groot die gebrek is aan maatreëls speciaal vir die platteland bedoel. Daar is geen loonraad en vasgestelde loonskale vir plaasarbeiders nie; geen maatreëls vir beter behuising, beter arbeidstoestande, vaste werkure nie. Die lot van die man sonder grondbesit, die bywoner, wat onder huidige toestande hoe langer hoe meer haglik word, het nog nooit die voorwerp van besondere wetgewing geword nie. In sy pamflet *Ons Boerderygrond en sy Gebruikers*, 1930, laat dr. J. F. W. Grosskopf hom aan die end daarvan as volg uit:

„Op nywerheidsgebied is ons sociale wetgewing tamelik gevorderd; maar 'n landelike sociale politiek bestaan feitlik nog nie. Vir die landelike samelewing, meer nog as vir die stedelike, moet die moontlikheid aan 'n man gebied word om tot selfstandigheid te kom en deur ywer op te klim van huurling tot eienaar. So alleen kan ons hoop om baie deeglike manne op die grond te hou, om ons boerelewe met 'n algemene ondernemingsgees te vervul, om die opbrengste van ons nasionale aarde te verbeter, en ons blanke landelike bevolking talryker en voorspoediger te maak. Want 'n hoofoorsaak van ons armblanke-vraagstuk is dat ons landbou nie gelyke tred hou met sy eie mensegetalle nie."

Die groot toestroming van hierdie klas plaasarbeiders na die stede, met die veel beter sociale sorg wat hulle daar geniet, is onder die omstandighede heeltemaal verstaanbaar.

Ook in 'n ander rigting is wetgewing nodig. Indien behoorlike gevolg gegee word aan al die eise van koördinasie tussen openbare en vrywillige liefdadigheid, soos in hierdie en die volgende hoofstuk geskets, en ook aan die behoefte aan nouer samewerking tussen Staat en Kerk, sal nuwe wetgewing ongetwyfeld 'n vereiste blyk te wees.

## HOOFSTUK V.

## LIEFDADIGHEIDSORGANISASIES EN DIE ARMES.

### I. Algemene oorsig.

In 'n vorige hoofstuk is alreeds gewys op die ontwaakte besef by alle beskaafde lande van hulle maatskaplike verpligtinge tenopsigte van die minderbevoorregtes en op die feit dat Suid-Afrika in verband hiermee geen uitsondering vorm nie. Dit doen werklik weldadig aan om die verbasend groot getal vrywillige organisasies in ons land wat liefdadigheid beoefen, en die ruime somme geld wat jaarliks deur hulle in belang van behoeftiges bygedra word, te sien. Om maar een voorbeeld te noem. Mevr. H. P. M. Steyn, presidente van die „Cape Town General Board of Aid," het vir Kaapstad alleen die name van ongeveer 216 verenigings wat liefdadigheidswerk doen, versamel, bepaalde staatsinstellinge nie bygereken nie. Hierdie getal sluit in private verenigings, kerklike liggame, gestigte en hostels vir kinders, afgeleefdes, siekes, gebreklikes, ens. Die som deur hulle aan liefdadigheid bestee is moeilik te bepaal, maar dit beloop ongetwyfeld vele duisende ponde jaarliks.

Afgesien van die bemoeiinge van sulke private verenigings het dit 'n prysenswaardige gewoonte geword by publieke liggame, stads- en afdelingsrade, groot besighede en maatskappye, die publieke pers, e.a. om jaarliks ruime somme vir armeversorging en kinderwelvaart te versamel. Groot rampe het dadelik tengevolge die instroming van fondse vir noodleniging. Gestigte, weeshuise, hospitale, ens., word gulhartig ondersteun.

Dit is egter opvallend dat die stede in hierdie opsig buite alle berekening beter georganiseer en versorg is as die platteland. Dit skyn asof die gedurige aanraking met agterbuurttoestande, met ellende en ontbering, wat in die stede so ruimskoots aangetref word, 'n magtige beweegrede tot die beoefening van barmhartigheid vorm. Soortgelyke, miskien ergere, toestande word wel deeglik ook op die platteland aangetref, dog meer sporadies, meer verspreid. Die armoede vertoon hom nie daar as 'n m a s s a v e r s k y n s e l, met 'n gesamentlike stem, soos in die industriële sentra nie en word dus lig oor die hoof gesien. Daarom is daar 'n ernstige tekort aan die bestudering van toe-

stande, aan organisasies, aan maatreëls, aan fondse op die platteland in vergelyking met die stede.

Hier lê 'n vrugbare oorsaak van die stadwaartse trek. In Engeland, Duitsland en Oostenryk is dit die ondervinding dat mense nie alleen vanweë beter arbeidsvoorwaardes en lone na die stede vlug nie, maar ook deur die veel beter sociale sorg wat hulle daar geniet. By ons geld waarskynlik dieselfde rede. Oorvloedige getuienis is beskikbaar om te bewys dat vele plattelandse armes eenvoudig alles laat vaar en sonder enige vooruitsigte na die stede trek, in die stellige geloof dat hulle daar tenminste nie van honger en ellende hoef om te kom nie.

Daar is egter verblydende tekens dat plattelandse toestande hoe langer hoe meer die aandag begin trek. 'n Groot getal verenigings op kleinere dorpe is reeds onder liefdadigheidsordonnansies geregistreer; vroue-organisasies soos die Afrikaanse Christelike Vrouevereniging, die Oranje-Vrouevereniging, die Transvaalse Vrouefederasie, die Federale Raad vir Moederkuns en Kindersorg en die Vrouesendingbond, bestee hulle tyd en geld grotendeels aan landelike behoeftes. In sowat 71 dorpe bestaan ook kinderwelvaartliggame onder die S. A. Nasionale Raad vir Kinderwelvaart wat met stadsrade en mediese inspekteurs hartlik saamwerk in belang van die jeug. Plattelandse gesondheid en verpleging ontvang toenemende aandag, ook stoflike onderstand, hoewel ware opheffende sociale sorg nog maar by die beginstadium is. Hierdie groeiende belangstelling is baie verblydend, want goedgeorganiseerde liefdadigheid vir die platteland sowel as die stede, en daarby nog noue koördinasie tussen albei, is volstrek onmisbaar vir die behoorlike behartiging van die hele vraagstuk.

**II. Methodes van werk.**

Naas al die blyke van onmiskenbare liefde tot die minderbevoorregtes is daar egter sekere minder gunstige gevolge wat by die beoefening daarvan aangetref word.

(1) Daar is gebrek aan diepgaande studie van die veelsydige en ingewikkelde probleme van ware arme versorging. Ekonomiese en maatskaplike oorsake—te veel om hier te noem—het veral sedert die Engelse oorlog meegewerk om netelige vraagstukke van armoede en gebrek, selfs armlastigheid en misdadigheid, oor die lengte en breedte van ons land in die lewe te roep. Nou is dit seker in die eerste plek nodig om te ondersoek op welke wyse ander lande hierdie kwessies aangepak het, en om so uit hulle ondervinding wys te word en selfs deur hulle foute ge-

waarsku te word. Hierdie probleme is wel vir ons eie land nuut en jonk, maar ander volke is reeds geslagte aaneen daarmee besig en het in die loop van tyd waardevolle ervaring opgedoen en gebruik vandag die mees wetenskaplike methodes tot oplossing daarvan. Selfs 'n geringe kennis bring die werker reeds tot die besef dat die beoefening van liefdadigheid 'n baie delikate saak is en dat 'n mens maklik selfs met die beste bedoelinge meer kwaad as goed kan doen. Soos 'n prominente maatskaplike werker op die Rand dit uitdruk: „Ons sit gedurig met die hande in die hare. Deur die mense te help, maak ons hulle armlastig, deur nie te help nie, vergaan hulle van ellende." En dit is maar een van die kwessies waarvoor die maatskaplike werker gedurig te staan kom.

Die oordeel word egter uitgespreek dat ons groot liefdadigheidsorganisasies nie genoegsaam op hoogte is van die nuutste en mees wetenskaplike methodes nie. Deur die verouderde opvatting dat die groots moontlike deel van die fondse aan direkte hulpbetoon bestee moet word en die kleins moontlike deel aan administrasie, verhinder hulle dat daar geld, tyd en werkers beskikbaar is vir diepgaande studie en, wat meer is, dat manne en vroue oorsee gestuur word vir ondersoek en opleiding. Hierdie gebrek word sterk gevoel deur die werkers self. Die sekretaris van 'n groot stedelike organisasie skryf as volg: „Hier is glad nie boeke oor sociale werk op ons kantoor nie. Die ondervoorsitter van ons raad het hom daarteen verklaar. Hy kon of wou die nut van navorsingswerk nie insien nie, en nog minder van 'n bibliotheek." Verder sê hy dat hy self nagenoeg geen tyd vir studie of navorsing het nie. Deur die klein aantal werkers op die staf sit hy gedurig byna begrawe onder 'n massa kleinighede wat absoluut sieldodend werk en hom belet om sy tyd te wy aan die ontwerping en toepassing van 'n versiende, verstandige liefdadigheidsbeleid.

Die sekretaris van 'n ander groot vereniging skryf: „Ek vrees dat ons pogings oor die laaste 20 of 30 jaar geen resultate van opbouende aard kan aantoon nie; die omstandighede van mense deur ons gehelp het ná vele jare nog dieselfde gebly as by die begin. Die waardeloosheid van ons poginge, en die volslae hopeloosheid van ons methodes staar ons dikwels in die aangesig by die behandeling van so 'n groot vraagstuk, te groot om deur een organisasie aangepak te word. Ons vereniging is egter gestig met die doel om behoeftiges van voedsel te voorsien, en dit doen ons na ons beste vermoë."

Opinies van gesaghebbende persone soos bogenoemde is afdoende bewys van die noodsaaklikheid dat die land sy hele

liefdadigheidsbeleid opnuut onder die soeklig sal bring en sal toets aan die beste methodes in ander lande in swang.

(2) 'n Tweede beswaar teen ons methodes is dat al te dikwels volstaan word met stoflike onderstand instede van te mik op sociale opheffing. Die blote toekenning van voedsel of kleding sonder meer om armoede te lenig is soos die daad van 'n dwase dokter wat 'n pasiënt maar keer op keer morfine inspuit om pyn te stil. Dit mag vir die oomblik die nodigste ding wees, maar dit verwyder nie die oorsaak van die kwaad nie. Inteendeel, deur volharding daarmee word 'n gifstof op die gestel ingeënt — in die geval van die arme die gevaarlike kiem van armlastigheid en bedelary — wat op slot van rekening net die kwaal gaan vererger, ja ongeneeslik maak. Al te dikwels is armoede en gebrek slegs die uiterlike symptome van diepgaande geesteskwale en karakterfoute, wat allermins verhelp, maar veeleer vererger gaan word deur die toekenning van kos en klere. Vir die oomblik mag also wel die gevolge van armoede voorkom word, maar die oorsake word geensins verwyder nie. En tog is dit die weg wat totnogtoe deur die meeste van ons armesorgliggame gevolg is. Daar word skynbaar uitgegaan van die veronderstelling dat die voorsiening in die tydelike nood die vraagstuk van gebrek en armoede vanself sal laat verdwyn, terwyl in die praktyk die uitwerking net die teenoorgestelde is. Die toestande van gebrek en armlastigheid word verskerp, en dit juis deur methodes wat bedoel is om dit te verhoed. Ware armesorg stel 'n veel hoër eis: terwyl stoflike hulpbetoon beperk word tot die kleinste omvang, word deur sympathieke persoonlike belangstelling gepoog om in elke individuele geval van armoede die worteloorsaak daarvan op te spoor en te verwyder en terselfdertyd die arme se selfrespek en selfstandigheid te behou.

(3) Gebrek aan koördinasie. Gebrek aan koördinasie is 'n ander gewigtige beswaar wat ons liefdadigheid druk. Hierdie beswaar geld veral in drie rigtinge van werk: daar is 'n gemis aan samewerking tussen liggame van dieselfde soort, tussen private en publieke liefdadigheid, en tussen stad en platteland.

(a) Tussen soortgelyke liggame. Hoewel al ons groot stede talle en talle van liefdadigheidsverenigings besit, is daar in die meeste gevalle nog geen poging tot koördinasie en samewerking gedoen nie; en selfs waar dit beproef word, is die resultate nie bevredigend nie. By nagenoeg al die liggame word aangetref onkunde omtrent mekaar se werk en strewe, plaaslike naywer en jaloesie, enghartigheid, vooroordeel — en

almaal saam vorm miskien die ernstigste aanklag teen ons armesorg soos vandag beoefen. Reg beskou is hierdie trekke so vreemd aan die naasteliefde, en tog word hulle oral aangetref. Die verskillende liggame word nie beskou en gebruik as onderdele van een groot sosiale organisasie, almaal besig om dieselfde doel na te streef nie. Hulle leef voort, net soos hulle ontstaan het, as losse eenhede, een onafhanklik van die ander, elkeen besig om sy eie werk op sy eie manier te doen. Daar is geen omruiling van informasie nie, en dikwels geen gemeenskaplike bureau van ondersoek nie.

Die getal behoeftiges in elke stad of dorp is egter beperk, en dus word die verskynsel dikwels aangetref dat twee of meer verenigings dieselfde huisgesin ondersteun, elkeen onbekend met wat die ander doen. As gevolg word in byna al ons stedelike centra 'n klas beroepsbedelaars gevorm wat besig is om die christelike liefdadigheid op die mees skaamtelose wyse uit te buit. Systematies loop hulle die lokale van die verskillende liggame af en word oral gehelp. Ná verloop van tyd is hulle volkome ingeburger as parasiete op 'n barmhartige samelewing, sonder die minste begeerte of poging tot eerlike werk.

(b) Tussen private en publieke liefdadigheid. 'n Belangryke deel van armeversorging word deur publieke liggame en die Staat verrig, soos die uitdeling van ouderdoms- en moederspensioene, armrantsoene, siekeverpleging, besteding van bemaakte fondse, ens. Maar ook dit geskied veelal sonder kennisneming van wat deur private liggame gedoen word, en laasgenoemde op hulle beurt verkeer ook nie in gedurige voeling met die staat in die vervulling van hulle pligte nie. In sommige stede en dorpe is egter 'n begin gemaak; in hierdie gevalle word die armrantsoene nie van uit die magistraatskantoor uitgedeel nie, maar word deur die Provinciale Administrasie aan georganiseerde centrale liggame vir uitdeling toevertrou. Dit is gewis 'n stap in die goeie rigting. Gaandeweg word ook meer gebruik gemaak van die arbeidsbureau, die jeugraad, die jeughof, die klinieke, die stadsraad e.a. in 'n georganiseerde skema van sociale opheffing.

In die vierde afdeling van hierdie hoofstuk word geskets die verhouding waarin private en publieke liefdadigheid tot mekaar behoort te staan, die funksie van elk, en hoe hulle mekaar dien aan te vul; dus is dit onnodig om verder daarop in te gaan behalwe as om die oordeel uit te spreek dat 'n belangryke bron van samewerking hier nog op behoorlike ontginning lê en wag.

(c) Tussen stad en platteland. Op ekonomiese en maatskaplike gebied is daar 'n gedurige wisselwerking

tussen stad en platteland aan die gang. Hulle kan nie sonder mekaar klaar kom nie, hulle vul mekaar aan, hulle kan mekaar veel hulp bewys, maar ook veel afbreuk doen. Die stad vorm die afsetgebied vir boereprodukte, en die inkoopsplek vir boerebenodigdhede. Die platteland voorsien weer die grondstowwe en voedingsmiddele vir stedelike verbruik. Op maatskaplike gebied moet die stad honderde plattelandse werkloses, afgeleefdes en armlastiges ontvang en behandel; talle van krankes, verwaarloosdes en verweesde kinders, gebreklikes en misdadigers moet in stedelike hospitale, gestigte en gevangenisse opgeneem word. Die stroom loop sterk na die stede, en daar is geen tekens van vermindering nie. Dit alles word weerspieël in die bedrywighede van die stedelike liefdadigheid. Dog daar is geen organisasie waardeur die stads- en plattelandse armesorg met mekaar in voeling kan kom en mekaar kan help of waarsku nie. Daar is onbekendheid met mekaar se werk, waaruit lig vooroordeel en selfs antipathie kan ontstaan.

(4) Die percentasie liefdadigheidsfondse aan behoorlike administrasie gewy is veels te gering. In die deeglike rapport van die „Transvaal Indigency Commission," gepubliceer byna 'n kwart eeu gelede, kom die volgende paragraaf voor:

„Mense vind dikwels fout met liefdadigheidsliggame wat groot somme aan administrasie bestee. Dit is gewoonlik diegene wat geen ondervinding van armesorg het nie. Vele van die bes georganiseerde en doeltreffendste verenigings in Europa bestee 50 percent, en dikwels 'n nog groter deel, van hulle fondse aan administrasie. Dit is 'n gemeenplaas onder mense met vakkennis dat dit 'n pond kos om 'n pond op verstandige wyse aan 'n arme te bestee. In hulle natuurlike besorgdheid om die grootst moontlike deel van hulle fondse aan direkte hulpbetoon te wy, het 'n liggaam soos die ‚Rand Aid Association' in 1907 slegs 12½% van hulle totale uitgaaf aan administrasie spandeer. Ons wens nie spandabelheid aan te moedig nie, maar ons is tog van oordeel dat die percentasie te klein is, en en dat die werk van die vereniging meer waardevol sou wees indien meer aan ondersoek gewy was en minder aan onderstand." [1]

In 1929 was die percentasie deur die „Rand Aid Association" aan administrasie gewy — ten spyte van bostaande rapport — slegs 13½%, en by die Kaapse „General Board of Aid" slegs 17%.

Prof. C. W. Coulter, van Amerika, wat in 1929 vyf maande

[1] *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1908, bls. 160.

lank met ons Kommissie saamgereis het, getuig dat die vernaamste verandering in sociale werk wat in die Verenigde State plaasgevind het, die verskuiwing van die swaartepunt van direkte onderstand na opbouende diensbetoon was. Hy sê:

„Die verenigde liefdadigheid van Cleveland, 'n tipiese Amerikaanse stad, spandeer 70% van hulle fondse aan die salarisse van hulle opgeleide werkers, en slegs 30% aan werklike liefdadigheid. Die dokter, die sielkundige, die familie-werker, die klinieke, die predikant, die onderwyser — almaal word ingespan om die rehabilitasieproces te bevorder. Die ondervinding het geleer dat dit veel meer waardevol is vir die arm familie self, en vir die hele samelewing, om die moeder te help haar eie huishouding te bestuur, suinig te koop, goed te kook, haar kinders te verstaan en te versorg, as om vir huishuur, voedsel en kleding voorsiening te maak. Die hele oogmerk is die spoedige herstel van die familie, die bewaring van die ouers se selfrespek, die versekering van die kinders se onafhanklikheid, en om die gesin so gou moontlik tot selfonderhoud te lei." [1]

Ons eie land is egter nog nie hierdie sienswyse toegedaan nie. Daar is reeds op gewys dat die personeel op die staf van groot organisasies soos die „Rand Aid Association" en die „Cape Town General Board of Aid" baie klein is, so klein dat weinig tyd oorbly vir studie, vir die ontwerping van 'n versiende rehabilitasiebeleid, vir deeglike ondersoek en individuele behandeling. Die opvatting is nog steeds dat soveel moontlik aan voedsel en kleding vir die behoeftiges bestee moet word. Nog onlangs toe in 'n sekere stad die kwessie van koördinasie van liefdadigheid en van 'n centrale bureau vir sociale welvaart bespreek is, het een van die mees prominente maatskaplike werkers uitgeroep: „Wat! en wil julle nou die kos uit die mond van die armes gaan neem en die geld in geboue en salarisse gaan steek! Nee, my geloof is: so min moontlik aan administrasie — as dit kan wees, niks — sodat alles aan voedsel vir die hongerige en ellendige bestee kan word."

Hierdie sienswyse skyn in ons land taamlik algemeen gangbaar te wees. Daar word in vele gevalle nie gevra of die hulp bevorderlik sal wees aan die opbouing van die arme se selfstandigheid nie, dan of dit juis armlastigheid en bedelary in die hand gaan werk nie; daar word eenvoudig uitgegaan van die veronderstelling dat al wat die behoeftige nodig het, is tydelike onderstand. En dit ten spyte van die feit dat die „dole," die gedurige uitdeling van kos en klere, vandag in alle beskaafde

[1] C. W. Coulter, *The Problem of Judicious Charity*, 1930, bls. 2.

lande in groot diskrediet verkeer en beskou word as 'n vloek vir die arme, as die middel wat hom van al sy selfstandigheid en selfrespek beroof.

Tot lof van vele van ons organisasies — veral die vroue- en kinderwelvaartverenigings — moet egter gesê word dat 'n groot deel van hulle arbeid van 'n bepaald opbouende strekking is en dat hulle daarna streef om dit in die toekoms nog meer opbouend te maak. Hulle doen minder aan uitdeling van aalmoese en meer aan opvoeding en die stigting van gesondheidskomitees, inrigtinge, klinieke, ens. Dit is gewis 'n stap in die goeie rigting.

Verder moet by alles wat in belang van behoorlike administrasie gesê is, egter nie vergeet word nie dat 'n vereniging lig tot die ander uiterste kan oorslaan en hulle werk so kan ooradministreer dat die siel daaruit verlore raak. Alle ware liefdadigheid is liefdearbeid, en niks ter wêreld — geen pragtige kantore, opgeleide werkers, gerangskikte informasie, hoe waardevol hulle ook mag wees — kan ooit die plek van die liefde inneem nie. Nee, die christelike barmhartigheid alleen, die gerommel van die ingewand, waarvan Paulus so 'n meesterlike beskrywing gee in 1 Korinthe 13, is waarborg vir die geloof, geduld, moed en volharding wat by alle armesorg so onontbeerlik is.

(5) Daar is in ons armesorg nog te min onderskeiding tussen gevalle en individuele studie van verskillende types. Daar is trouens ook nie die tyd en werkkragte voorhande om met geduld elke geval te bestudeer en op sigself te behandel nie. En tog is dit die geheim van sukses in alle maatskaplike werk. Die types waarmee 'n vereniging te doen kry, verskil hemelsbreed. Daar is die eerbare arme, die slagoffer van een of ander skielike ramp, die sedelik gevallene, die moeg geborene, die gebreklike, die afgeleefde, die armlastige, die misdadiger. Die een het net tydelik 'n kleine tegemoetkoming nodig, die ander behoef raad, die ander werk, die ander dwang, die ander verpleging, die ander 'n lange en geduldige sedelike opvoeding, die ander verwydering na een of ander gestig, ens. Dat dit alles veel tyd, aanleg en tegniese kennis vereis, is begryplik. Die hedendaagse maatskappy word hoe langer hoe ingewikkelder en sy probleme hoe lastiger, en daarom moet die poginge tot verbetering daarvan ook baie veelsydig, gespecialiseerd en deeglik wees. En dit bring my tot die volgende leemte in ons liefdadigheid.

(6) Daar is 'n groot gebrek aan opgeleide werkers en werksters. Hedendaagse maatskaplike

werk eis van die werker die vermoë om 'n goeie sociale diagnose te kan stel. Hierdie eis geld vir die maatskaplike werker eweseer as vir die dokter. Hy mag nie tevrede wees om net die uiterlike verskynsels waar te neem en te verwyder nie, hy moet die oorsake bestry. Dog waar die dokter 'n lange studiekursus moet deurmaak voor hy die diagnose kan stel, heers die opvatting skynbaar by ons dat enigeen wat dit verkies, vanself bevoeg is om sociale werk te doen. Die getal persone wat vandag in ons land met hierdie werk besig is, is reeds bedroewend klein, en daarby besit die meeste van hulle nog geen besondere kwalifikasie wat hulle daarvoor bevoeg maak nie. Dit is egter 'n baie bemoedigende teken dat in verband met verskeie universiteite in ons land poginge aangewend word om volledige kursusse in sociologie en maatskaplike werk in te stel.

(7) Eindelik moet nog hierby gevoeg word dat daar in ons land te min arbeid van bepaald profylaktiese strekking verrig word, m.a.w. werk wat dit definitief ten doel het om armlastige toestande te voorkom, meer as om reeds bestaande euwels te genees. Die Amerikaanse socioloog, Dr. C. W. Coulter, skets die verskillende stadiums wat liefdadigheid in die V.S.A. deeurloop het, as volg: Omtrent 25 of 30 jaar gelede het die klem geval op direkte onderstand. Van 90 tot 96 percent van die beskikbare fondse is bestee aan voedsel, kleding en huishuur, en so min moontlik aan administrasie. Die tweede fase was dié van meer geld vir diensbetoon en minder vir direkte onderstand in die verhouding van 60 of 70 percent vir die eerste en slegs 30 of 40 percent van die fondse vir die tweede. Sedert ongeveer 1920 egter het hulle liefdadigheid 'n derde stadium ingetree. Hoewel die klem nog val op diens, is hierdie diens gerig op die aanwending van voorbehoedmiddels meer as op die gebruik van redmiddels vir bestaande toestande.

In die inleiding tot hulle rapport sê die „Transvaal Indigency Commission" van 1908:

„Die maniere om armoede en gebrek te bestry kan onder vier hoofde verdeel word. (1) Die methode wat handel oor algemene, maatskaplike en ekonomiese oorsake, en ten doel het die voorkoming van gebrek. (2) Die methode wat probeer om behoeftiges in staat te stel om hulself sonder verder hulp te onderhou. (3) Die methode wat bestaan in die toekenning van tydelike steun om diegene wat deur een of ander ramp getref is, te help om hulle moeilikhede te bowe te kom. (4) Die methode van gereelde steun aan diegene wat hulself nie meer kan help nie, soos wese, afgeleefdes en gebreklikes. Die eerste

L

methode werk met voorbehoedmiddels en is volgens ons oordeel die belangrykste van almaal. Die doeltreffendste, ja die enigste manier om armoede effektief te behandel is om die oorsake wat aan die wortel daarvan lê, op te spoor en te bestry.''[1]

Hierdie methode word nog in te geringe mate in ons hedendaagse liefdadigheid toegepas. Die meeste liggame is besig om gevolge i.p.v. oorsake te bestry, en om dié rede rus daar nie die seën op hulle werk wat hulle ywer en toewyding verdien nie. Enige voorbehoedmiddels word in deel IV van hierdie hoofstuk behandel, dus is dit onnodig om hier verder daarop in te gaan.

### III. Nadelige gevolge van verkeerde methodes.

Die nadelige gevolge van onoordeelkundige hulpbetoon is groot en ernstig.

(1) Daar is in die eerste plek die berowing van die selfstandigheid van die ontvanger daarvan. Die groot onderskeid tussen die armblanke en die eerbare arme is dat laasgenoemde, hoewel tydelik miskien ewemin bedeel met aardse goed as die eerste, tog nog sy selfstandigheid en selfrespek behou het. Soos die onregverdige rentmeester sê hy: „Om te bedel skaam ek my.'' Hierdie selfrespek is die vernaamste steunpilaar wat hom van armblankedom bewaar. Dog deur onverstandige hulpbetoon en verkeerde methodes word juis hierdie steunpilaar weggeruk, sodat niks hom belet om af te daal tot die peil van die sorglose, skaamtelose armblanke nie. Die groot doel van elke maatskaplike werker moet dus wees: om die arme te help om homself te help. Die volgende voorval kan dit verduidelik.

Sowat 25 jaar gelede het 'n liefdadigheidsvereniging in een van ons stede die sorg van 'n seker arm familie onderneem. Instede van die famílielede tot selfonderhoud op te voed, het hulle volstaan met die uitdeling van rantsoen maand ná maand en jaar ná jaar. Vandag het hulle nie alleen die oorspronklike ouers nog op hulle hande nie, maar daarby nog vier huisgesinne, getroude kinders van die vorige, wat geheel of gedeeltelik van liefdadigheid afhanklik is. Die een armblanke-familie het gegroei tot vyf, en dit het die vereniging meer as £600 gekos om hierdie resultaat te bereik! Tereg het iemand opgemerk: „'n Land kan net so baie armlastiges daarop nahou — of net so min — as wat hulle gereed is om voor te betaal.''

---

[1] *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1908, bls. 4, 5.

(2) 'n Tweede nadelige gevolg is: d i e a a n m o e d i g i n g v a n o n e e r l i k h e i d b y d i e o n t v a n g e r. Verkeerde methodes en onwyse hulp laat byna eindelose ruimte vir bedrog en skelmstuk. 'n Minister het onlangs verklaar dat van al die blankes in die Unie bo die leeftyd van 65 nie minder as 47 persent ouderdomspensioen ontvang nie. Wil iemand nou beweer dat ons volk werklik so arm is dat feitlik een uit elke twee oumense deur die Staat onderhou moet word? Wat is dan die waarheid? Dat honderde oneerlike opgawes doen en so steun ontvang waarop hulle nie geregtig is nie. Word hiermee bedoel dat die wet onverstandig is? Natuurlik nie. Maar wat gewraak word, is die lakse, onverstandige wyse waarop die toekenning geskied, 'n wyse wat feitlik skelmstuk in die hand werk. Nee, ons armes moet teen die versoeking beskerm word, en dit kan alleen geskied wanneer hulle besef dat elke aansoek om hulp so deeglik ondersoek word dat oneerlikheid onmoontlik is en alleen as gevolg het dat alle kans op hulp verbeur word.

Verder is alreeds daarop attent gemaak hoe die gebrek aan koördinansie en samewerking ruime geleentheid vir bedrog gee en dat somtyds twee of drie genootskappe dieselfde huisgesin help, elkeen sonder kennis van wat die ander doen. Dit moedig behoeftiges aan om bedrog te pleeg.

(3) 'n D e r d e n a d e e l i s o n d a n k b a a r h e i d. Die meeste armes eis later as 'n reg wat oorspronklik 'n liefdebewys was. Ons is sterk geneig om hulle dan van onerkentlikheid te beskuldig; maar is dit nie deels 'n straf op ons verkeerde methodes nie? Hierdie verskynsel van ondankbaarheid versterk die standpunt dat suiwer liefdadigheidswerk nie deur die Staat nie, maar deur kerke en private liggame verrig moet word. Mense is nie erkentlik vir wat die Staat aan hulle doen nie, hulle meen dit kom hulle toe. Daarom ontstaan daar so lig gegriefdheid instede van dankbaarheid, veroordeling en misnoeë instede van erkentlikheid. Kerke en private liggame kan beter die deug van dankbaarheid aanwakker en lewendig hou. 'n Ander vraag kom hier ter sprake: kan daar nie iets gedoen word om van die ontvangers van enige soort liefdadigheid 'n mate van vergoeding te eis nie? Dit het direk met die arme se dankbaarheid te doen; want deur te werk vir wat hy ontvang, word sy selfrespek bewaar, en bygevolg ook sy erkentlikheidsgevoel.

(4) D i e v e r s w a k k i n g v a n d i e p l i g s b e s e f b y o u e r e n k i n d is 'n ander gevolg van verkeerde methodes; by die ouer wanneer te veel gedoen word vir sy kind, en by die kind wanneer te veel gedoen word vir sy ouer. Voorbeelde kan vermenigvuldig word van ouers wat by die begin

byna nie te beweeg was om hulle kinders na die gratis skoolkoshuis te stuur nie, en wat later weer byna nie kon wag tot hulle ander kinders die vereiste ouderdom bereik het om hulle ook op die koshuis af te laai nie. Beginnende met vry losies gaan hulle voort gratis onderwys, gratis boeke, selfs gratis klere te eis. Langsaam het hulle tot die oortuiging gekom, nie dat die Staat hulle help deur die kinders te neem nie, maar dat hulle die Staat 'n diens bewys deur die kinders te gee!

Aan die ander kant is daar vandag vele kinders wat die helpende hand heeltemaal van hulle ouers terugtrek sodra Staat, Kerk of wie dan ook 'n deel van hulle verpligtings oorneem.

Dit is natuurlik onvermydelik dat selfs by die bes georganiseerde liefdadigheid misbruike sal insluip. Dog dit staan vas dat met sorg en verstand 'n baie groot deel daarvan in ons land vandag voorkom of tot 'n minimum teruggebring kan word.

(5) Die aankweking van 'n dooie afhanklikheidsin is ook 'n noodlottige gevolg van onverstandige liefdadigheid. Dit is baie opvallend hoe vele armlastige persone hulle selfstandigheid totaal kan verloor, totdat niks oorbly nie as 'n vadsige, dooie berusting in hulle lot, en daarby 'n volslae afhanklikheidsgevoel, wat hulle beroof van alle ambisie, lus en ywer. Die volgende aanhaling sal aantoon hoe hierdie gees 'n vreemdeling opval. In sy pamflet *Judicious Charity* laat prof. C. W. Coulter, van Amerika, hom as volg uit:

„I find in South Africa a pathetic dependence on private and public agencies for help. Talks with hundreds op people widely scattered through the Union reveal a lamentable dependence on the government. Many people are not only willing to accept State aid, they clamour for it. In some respects this attitude may be regarded as the curse of the Union. I found for instance that one of your agencies has been assisting the same family for three generations, and is now helping three offshoots of the same family. This is not an isolated instance. It just indicates how the pauper pattern is established and travels down through the generations, to curse the giver and recipient alike."

Die sekretaris van 'n groot vereniging bevestig die ondervinding dat verkeerde liefdadigheid aan 'n huisgesin kumulatiewe nadele by die kinders teweeggebring, m.a.w. van kleins af leer hulle al die afhanklike gees aan. Hy sê dat die nakroos van armlastige families nie in die minste huiwer om ook om hulp aan te klop nie.

(6) Genoemde sekretaris wys verder op 'n ander nadeel, en dit is sorgelose huwelike. Armblanke-kinders trou

jonk, sonder enige besitting of vooruitsigte, in die stellige geloof dat as die nood kom, hulle en hulle gesinne deur liefdadigheid versorg sal word. Hy noem die geval van 'n vader wat vanweë sieklikheid reeds sedert 1910 op die permanente lys van armlastiges staan. Hy het dit darem in die tussentyd reggekry om sy huisgesin van drie tot twaalf te vermeerder, en moet dus steeds groter en groter rantsoene ontvang! Al sy volwasse kinders is armblankes.

Aan die ander kant is dit die ondervinding in Engeland en ander lande dat sodra die armesorg behoorlik gekontroleer word en onder strenge toesig administreer word, die getal sorgelose en ellendige huwelike afneem.

(7) Eindelik moet nog genoem word d i e g e v o e l v a n o n v e r m o ë e n h o p e l o o s h e i d b y d i e m a a t s k a p l i k e w e r k e r s s e l f wanneer hulle besef dat hulle methodes verkeerd is. Een sekretaris skryf: „My vereniging is sterk gekant teen die ‚dole'-stelsel en het altyd ingesien dat dit meer kwaad as goed veroorsaak, maar by gebrek aan beter methodes is ons verplig om met 'n stelsel van ondersteuning voort te gaan wat die ontvangers daarvan ongetwyfeld van hulle selfrespek beroof.''

'n Ander voorsitter getuig: „'n Gevoel van hopeloosheid kom soms oor ons by die gedagte dat ons niks vorder nie. Ons hou die armes aan die lewe, maar dit is al. Ons besef dat ons dikwels kwaad doen en die mense hulle selfstandigheid ontneem, maar wat moet ons doen? Hoe moet ons te werk gaan om die gesinne te rehabiliteer? Ons gevoel dat as die laaste moontlik was, dit op den duur goedkoper gaan wees, en dat ons dan ook karakter en selfvertroue sou opbou.''

'n Ander sekretaris wys op die moeilikhede wat 'n nie of verkeerd ingeligte pers hulle berokken. Hy laat hom as volg uit:

„Een oorsaak van armblankedom is die eise wat 'n sleg ingeligte publieke opinie aan ons stel. 'n Aansoek om hulp kom miskien voor ons. Ná ondersoek voel ons oortuig dat as ons gehoor gee, ons 'n slegte, luie, sorgelose vader eenvoudig gaan sterk in sy kwaad en hom gaan aanmoedig om sy vrou en kinders te verwaarloos. Ons weier dus. Die vader gaan direk na die magistraat of die pers, en voor ons weet, verskyn daar 'n sensasiewekkende verslag in die blad van die besoek van 'n krantman aan die huis. Daar word uitgewy oor die krot waarin die familie woon, die ellendige toestand van die moeder en kinders, en aan die end kom die verwyt dat hulp aan daardie treurige huisgesin werklik deur ons vereniging geweier is. Die publiek is op hol en wil weet wat ons doen en waarvoor ons bestaan en

waarvoor hulle geld bestee word. Ons is dus soms teen beterwete in verplig om te help."

**IV. Enige methodes en beginsels van opbouende liefdadigheid.**

Dit word ons gedurig vertel dat geen onderwerp vandag van meer algemene belang is as wat „die sociale vraagstuk" genoem word nie. Ongelukkig is hierdie term baie vaag en lei tot vaagheid in gedagte en uitdrukking. Wat in werklikheid daarmee bedoel word, is eintlik twee nou verwante kwessies: in die eerste plek dié van regte verhoudinge — tussen individue, klasse, selfs nasies; en ten tweede dié van die regte gebruik van besittings en kanse. Albei hierdie vraagstukke is betrokke by ons hele optrede teenoor die armes. Daar is ten eerste die vraag van ons verhouding tot hulle, hulle verhouding tot ons en tot mekaar, en daarna die vraagstuk van die regte gebruik van ons besittinge en kanse ten opsigte van die minder bevoorregtes en hoe hulle geleer sal word om hulle eie besittinge en kanse reg te waardeer en te gebruik. Albei is dus sedelike probleme en moet as sodanig bestudeer en behandel word. Hoe belangryk dus ook kwessies van die doeltreffende organisasie en van die regte methodes mag wees — soos hieronder beklemtoon word — is die vraag van die groot sedelike beginsels wat ten grondslag aan al ons liefdadigheid moet lê, die gewigtigste.

Dit word voorgestel om die volgende vier punte hier te behandel; ons kort bestek sal natuurlik net 'n vlugtige oorsig daarvan veroorloof. Die eerste twee het meer besonderlik met organisasie te doen, en die laaste twee probeer om aan te wys hoe die beginsels van ware liefdadigheid in die praktyk behoort toegepas te word.

(1) Die organisasie van ons armesorg.
(2) Die vereiste onderskeiding tussen verskillende types en die opleiding van werkers.
(3) Die optrede wat teenoor die verskillende types vereis word.
(4) Voorbehoedmiddels wat ten doel het om armlastigheid te voorkom.

(1) Organisasie.

(a) Die skakel tussen vrywillige en staats- of openbare liggame. In 'n vorige hoofstuk is reeds daarop gewys dat 'n belangryke deel van armeversorging, soos ouderdomspensioene, armrantsoene, ens., deur die Staat en open-

bare liggame onderneem word. Hulle beskik ook oor departemente, soos dié van gesondheid, arbeidsbureaus, jeugrade, inrigtinge en gestigte van allerlei aard, wat onmisbaar is vir die aanvulling en voltooiing van armesorg. Dit is dus gebiedend noodsaaklik dat daar behoorlike koördinasie tussen die vrywillige en die openbare liefdadigheid sal wees.

In Engeland bestaan al vele jare nou koördinasie tussen wat genoem word die „Public Assistance'' en die „Voluntary Aid Committees.'' Eersgenoemde staan direk onder die „Local Government Board,'' een van die groot staatsdepartemente. Die land is verdeel in areas, oor elk waarvan daar 'n „Public Assistance Authority'' benoem is. Hierdie liggaam hou voortdurende voeling met die „Voluntary Aid Committee'' vir dieselfde area. Op laasgenoemde is die verskillende kerklike en private organisasies verteenwoordig. Jare van studie en ondervinding het hulle ook al sover gebring om met 'n groot mate van juistheid te kan sê watter funksies meer bepaald by die openbare, en watter by die vrywillige organisasies thuis hoort. In breë trekke kan hierdie verskil in funksies as volg opgesom word:

(i) Die vrywillige organisasies word geag in 'n seker opsig 'n groot voordeel bo die openbare te besit, nl. dat waar die Staat of ander openbare liggame van 'n hulpbehoewende hoor eers *ná hy geval het* en in ellende en gebrek verkeer, die vrywillige organisasies baie vroeër kan begin. Hulle kan mense help wat nog nie ondergegaan het nie, dog langsaam maar seker op die weg na ondergang is. Hulle kan m.a.w. veel beter *voorbehoedende* arbeid verrig as die Staat; dit is ook trouens veel makliker om iemand te red wat nog maar struikel, as iemand wat reeds geval het.

(ii) Verder is vrywillige liefdadigheid bevind meer geskik te wees om hulp by die huise self — of „out-door relief'' — te verleen. Daar is meer takt, sympathie en gesonde verstand in die optrede van mense wat die werk uit liefde daarvoor doen, as by die staatsbeamte. Die liefdadigheid van laasgenoemde is geneig om te strak, onbuigsaam en onsympathiek te wees.

(iii) Tydelike hulp, bedoel alleen om slagoffers van een of ander ramp te help om dit te bowe te kom, word ook liefs in die hande van die vrywillige liggame gelaat. Maar chroniese gevalle van siekte of gebrek hoort by openbare liefdadigheid thuis.

(iv) Vrywillige liggame moet onder geen omstandighede werkverskaffing onderneem nie, maar werkloses na die arbeidsbureaus of jeugrade verwys.

(v) Interne of „indoor" of „institutional" hulp is hoofsaaklik die werk van die Staat. Dog in sekere rigtinge, soos by die oprigting van gestigte vir kinders, weduwees en afgeleefdes, kan die vrywillige verenigínge waardevolle dienste bewys.

(vi) Oor die algemeen word aangeneem dat behoeftiges eers deur die sif van die vrywillige en kerklike organisasies moet gaan voor hulle by die staats- of openbare liggame aanland.

Om tot ons eie land terug te keer skyn dit gebiedend noodsaaklik te wees dat private en openbare armesorgorganisasies met mekaar in voeling kom, mekaar verstaan, die werk verdeel en so oorvleueling en misverstand voorkom. Wat betref interne onderstand, is die posisie in ons land enigsins verskillend van dié in die buiteland in hierdie opsig dat die grootste getal gestigte vir armes van allerlei aard, deur private liefdadigheid en die Kerk beheer word. Hulle geniet egter staatsteun en is aan staatsoorsig onderworpe. Dit skyn byna 'n ideale toestand te wees, want nou is die behoeftiges verseker van sympathieke behandeling, die koste is gering — veel minder as by suiwer staatsondernemínge — terwyl voorsorg gemaak word vir behoorlike administrasie en wetenskaplike methodes.

Op hierdie en ander maniere kan vrywillige liefdadigheid aan die Staat belangryke dienste bewys in 'n goed gekoördineerde skema van armesorg. Maar die Staat kan eweseer die private liggame help en die algemene publiek beskerm teen onbillike uitbuiting. Die onbeperkte vermenigvuldiging van private armesorgverenigínge het in elke stad 'n byna onhoudbare toestand geskep. Aansoeke om hulp, privaat en deur die pers, straatkollektes, basaars, opvoeringe en allerlei funksies het sodanig toegeneem dat selfs die vrygewigste en jammerhartigste burger opstandig word en dat 'n goeie saak gevaar loop om in algehele diskrediet te kom. Wyse kontrole, leiding, raad en voorligting van die kant van die owerheid aan private liggame sal help om baie euwels te voorkom.

In verband hiermee sal die jongste poging van die Administrateur van Transvaal seker met veel belangstelling gevolg word. Kragtens autoriteit hom verleen deur Ordonnansie No. 5 van 1926 het hy in Febr. 1932 in Johannesburg 'n Raad van Kontrole oor liefdadigheid gestig met uitgebreide magte. Die Raad sal dien om alle filanthropiese poginge in die stad te kontroleer en aan te moedig; om koördinasie tussen alle liggame te bewerkstellig; om 'n centrale bureau vir die uitruiling van informasie te stig; om die Administrateur te adviseer insake toelae aan verskillende liggame, ens. Elke armesorgvereniging behalwe Kerke moet by die Raad geregistreer word, en alle ongeoorloof-

de kollektante en aanvraers om hulp kan met £50 beboet word, of met ses maande gevangenisstraf. Die Raad kan te enige tyd die boeke en dokumente van enige armesorgliggaam opeis en inspekteer. Die funksie van die Raad is egter nie om enige bona fide vereniging in hulle werk te strem nie, maar juis om hulle aan te moedig en met raad aangaande die beste werkmethodes te dien.

(b) Koördinasie tussen Uniale en Provinciale armesorg. Beskeidenlik moet hier ook 'n woordjie gesê word oor die behoefte aan beter indeling van funksies tussen die Unie en die Provincies insake armesorg. In algemene terme word deur die wet die leniging van gewone armoede en ellende aan die Provincies toegewys, maar werkloosheid en die gevolge daarvan is 'n saak van die Departement van Arbeid van die Unie. Maar dit het in die praktyk geblyk heeltemaal onmoontlik te wees om die twee funksies van mekaar te skei, veral sedert die geweldige toename van armoede en werkloosheid in die laaste jare. Verskeie poginge is reeds tevergeefs aangewend om die pligte van die Regering, die Provincies en die plaaslike owerhede duidelik te omskryf.

Die gevolg is dat die een die onaangename las op die ander probeer afskuif en dat daar weinige poginge tot ware, opbouende armesorg ingestel word. In toenemende mate word die behoefte gevoel aan 'n staatsbureau vir maatskaplike welvaart soos aan die end van hierdie hoofstuk geskets, om die nodige koördinasie tussen al die vele vertakkinge van staatsarmesorg te bewerk, en tussen openbare en vrywillige liefdadigheid, en ook om met 'n omvattende armesorgbeleid voor die land te kom.

(c) Koördinasie tussen liggame van dieselfde soort. 'n Treffende geval van sodanige koördinasie word deur prof. C. W. Coulter geskets in sy pamflet *Judicious Charity* as volg: „Tony Baracelli was a naturalized American citizen with a family of seven. He had been out of work for some time with a pulmonary trouble, and his family were in very destitute circumstances. It was found that the mother was about to be confined, the funds were depleted, credit exhausted, the furniture pawned for food. A rapacious landlord was clamouring for three months' rent, and an irate grocer for payment of bills long overdue. The eldest boy, Tony, was in a reformatory for housebreaking. Marie, a girl of 16, was smart but a disgrace to the family, associating with bad boys. Giovanni, the second boy, was a problem case at school, a truant, sleeping out at nights, and full of the devil generally. One little tot of six was the tyrant of the home. She had such bad

temper tantrums that the parents feared she would have fits and pass away altogether.

A report was made on the case and different bodies got busy. The father was found to be suffering from tuberculosis and was sent to a sanatorium. Provision was made by a district nurse for the mother's approaching accouchment. The juvenile court agreed to release Tony on parole. The "Big Brother" organization took him up and got him a job. He lived at home and helped to support the family. Marie was put in charge of the "Girls Protective League." Her work was changed, her wage increased, and healthy social relationships were provided for her. Giovanni was put in an Opportunity School for Problem Cases, where it was discovered that he had an intelligence quotient of 130 and a natural art impulse which was a joy to his teachers. The little girl was examined at a psychiatric clinic and put under the care of a behaviour expert. The landlord and grocer were prevailed upon to wait longer.

The total cash outlay was 3½ dollars which was presently repaid. But a dozen different co-operating agencies had contributed to the rehabilitation of the family. The need was not of relief, but of service."

Die poginge tot koördinasie tussen soortgelyke liggame in ons eie land is nog nie met 'n groot mate van sukses bekroon nie. Soos gesê, speel onkunde, lojale jaloersie en vooroordeel 'n groot rol om dit te belet. Verblydende tekens is egter te bespeur wat die hoop op sukses versterk.

(d) Koördinasie tussen stad en platteland. Voor hierdie samewerking met die stad erger kan bestaan, moet die platteland, net so wel as die stede, eers behoorlik georganiseer wees; hulle moet goed op hoogte wees van landelike sociale toestande en 'n duidelike begrip hê van wat vereis word om ongewenste toestande te verhelp. Daartoe is dit onontbeerlik dat op die verskillende plattelandse areas 'n doeltreffende sociale opmeting sal geskied. Sodanige opmeting moet inhou 'n ondersoek na die lewenswyse, behuising, lewensstandaard, arbeidsvoorwaardes, gesondheid, familielewe, bestaansmiddele, kinderwelvaart, sedelike en godsdienstige lewe, onderwys van die armes, ens. Eers daarna, wanneer daar 'n helder begrip is van die plattelandse behoeftes en al die moontlike gedoen is om self daarin te voorsien, dien aanknoping met die stedelike organisasies vir liefdadigheid, werkverskaffing, gesondheid, ens., gesoek te word.

(e) Systematiese insameling van fondse. In Kaapstad is enige jare gelede die versameling van fondse vir

'n „Community Chest'' met soveel sukses beproef dat ook ander stede dieselfde methode oorgeneem het. Soos bekend word volgens hierdie stelsel die stad in wyke verdeel, en by alle private persone en liggame word om bydraes aangeklop, met die belofte dat hulle nie weer gedurende die jaar om gifte lastig geval sal word nie. Langs hierdie weg word jaarliks meer as £10,000 versamel, wat dan onder die verskillende organisasies verdeel word. Daar het ook 'n einde gekom aan meer as twintig straatkollektes. Die opvoedende waarde van hierdie methode kan nie oorskat word nie. Die plig en voorreg van liefdadigheid kom so prominent voor die aandag van die stad as geheel en van elke burger daarvan. 'n Verligte publieke opinie word so gevorm wat 'n druk uitoefen waardeur selfs onwilliges en selfsugtiges gedwing word saam te werk. Die verstandige besteding van die fondse word die belang van almaal en die opheffing van gesonkenes 'n algemene maatskaplike plig.

(2) Onderskeiding van types en opleiding van werkers.

Die geheim van suksesvolle armesorg bestaan in die verstandige ontleding van types, die onderskeiding tussen soort en soort, en hulle behoorlike rangskikking. Met ander woorde: in 'n korrekte sociale diagnose wat rekening hou met versagtende of verswarende omstandighede in elke afsonderlike geval.

Die types wat ontmoet sal word, is vele. Daar is die gebreklikes, m.a.w. persone wat om een of ander liggaams- of geestesgebrek onbekwaam is om hulself geheel en al te versorg. Daaronder val doofstommes, blindes, lyers aan epilepsie, of aan ander gebreke, geesteskrankes, chroniese siekes, swak- en kranksinniges, en afgeleefdes.

Dan is daar die eerbare armes wat as gevolg van een of ander ramp, soos siekte, werkloosheid of droogte, of vanweë karige lone en groot huisgesinne tydelik of permanent onbekwaam is om hulle huise goed te versorg. Onder hierdie hoof val ook weduwees en verlate moeders, verwaarloosde en verweesde kinders.

Daar is verder die karakterlose type wat om een of ander karakterfout, soos dronkenskap, luiheid, chroniese gegriefdheid en onvoldaanheid, oneerlikheid of gebrek aan spaarsin, tot die bedelstaf gebring is.

Daar is eindelik die armlastige en die misdadiger, wat in alle lande die grootste probleem vir die christelike liefdadigheid oplewer.

Dan is daar byna eindelose kombinasies en skakerings van hierdie types wat die kwessie van die regte behandeling baie bemoeilik.

Dit word in ander lande hoe langer hoe dieper besef dat om 'n goeie sosiale diagnose te kan stel, 'n deeglike opleiding nodig is. 'n Liefdevolle hart is wel die eerste en grootste vereiste vir die maatskaplike werker, maar is lang nie die enigste kwalifikasie nie. Daarby moet kom techniese kennis, wat alleen in 'n goed georganiseerde skool vir maatskaplike werk kan opgedoen word. Hierdie techniese kennis word ook al meer en meer gespecialiseer, sodat manne en vroue met voorliefde vir maatskaplike werk vir hulle opleiding een van ses of ag kursusse kan kies en daarin 'n diploma kan verwerf. Daar is b.v. verpleging; iemand kan 'n algemene verpleegster word, of sy kan specialiseer in kinderverpleging of tuberkulose-verpleging. Dan is daar die familie-werkster wat 'n speciale opleiding ontvang in die behandeling en opheffing van die gesinslewe. Daar is die specialis in kinderwelvaart, met onderdele soos die regte behandeling van jeugmisdaad, jeugklubs, jeug-ontspanning, ens. Daar is verder die deskundige in maatskaplike administrasie, daar is die psychiater; daar is die wonings- en fabrieksinspektrice, daar is die reklasseringsbeambte, en andere.

In ons eie land is daar nagenoeg geen goed georganiseerde en toegeruste skool vir maatskaplike werk nie, en nagenoeg geen opgeleide werkers of werksters, behalwe verpleegsters, nie. 'n Lofwaardige begin is gemaak aan 'n paar universiteite soos Pretoria en Stellenbosch; maar dit is nog die kwessie of daar 'n aanvraag sal wees vir die werkers as hulle gekwalificeer is. Ons land moet nog ontwaak tot die besef dat alleen aan opgeleide persone die delikate, ingewikkelde werk van ware armeversorging kan toevertrou word.

By ons sal natuurlik al die genoemde types van werkers nie so dadelik nodig wees nie. As ons maar die administrasie-deskundige, die familie-werker, die verpleegster, die jeugleidster en daarby nog die opgeleide matrone kan kry. Laasgenoemde is 'n besonder dringende vereiste in ons land. Weens die dunheid van ons bevolking is hostels van allerlei soort 'n kenmerk van ons samelewing. Meer as 600 sulke koshuise van opvoedkundige aard bestaan oor die lengte en breedte van ons land, met meer as 20,000 kosgangers; dus is die behoefte aan behoorlik opgeleide matrones baie dringend. Veral as hulle vroue is wat behalwe huishoudkunde ook iets weet van verpleging en jeugleiding.

In Europa en Amerika word ook besef dat mense wat hulle in die openbare lewe beweeg, soos burgemeesters, stadsklerke, dokters, predikante en onderwysers in die geleentheid moet gestel word om kursusse oor maatskaplike werk by te woon, omdat

hulle openbare funksies hulle so gedurig in kontak met armoede en gebrek bring.

Die groot en toenemende aantal regeringsnedersettings van allerlei aard maak die aanstelling van bevoegde welvaartbeambtes ook baie dringend.

Alles in aanmerking geneem skyn die vorming van maatskaplike werkers, en veral werksters, 'n saak van die allerhoogste belang te wees. Nooit kan ons land verwag dat ons ganse liefdadigheid op 'n wetenskaplike basis gebring sal word voor dit nie geskied nie.

(3) Verskil van behandeling van types.

Ooreenkomstig die maatskaplike diagnose van elke individuele geval of type moet natuurlik ook wees die behandeling. Dit is die groot nadeel van openbare liefdadigheid dat die neiging al te seer is om al die gevalle oor een kam te wil skeer.

(a) Methodes in swang in die buiteland. In Engeland en op die vasteland van Europa is daar behoorlik gerangskikte grade van behandeling ooreenkomstig die erns of minder dringendheid van die behoefte. Die vername maatstaf wat gebruik word, is die mate van hoopvolheid van elke geval. Hoe hoopvoller, hoe minder die vereiste hulp; hoe hopeloser, hoe meer die mate van sorg, tot in die ergste geval die persoon of huisgesin heeltemaal vir rekening van die vereniging of die Staat geneem word. Die meer hoopvolle gevalle is die voorwerpe van vrywillige liefdadigheid, dog — in die algemeen gesproke — die ergere gevalle word deur die openbare liggame of die Staat versorg.

In 't kort kan die verskillende vorms van behandeling as volg opgesom word:

(i) Gedeeltelike of tydelike hulp by die huise. Die hulp neem die vorm aan van verpleging gedurende siekte, noodleniging, versorging van die families tydens werkloosheid, krankheid of gevangenisstraf van die broodwinner, selfs voorsiening van gereedskap vir die uitoefening van 'n ambag. In 't kort, die ondersteuning van families wat om een of ander rede nie in staat is om hulleself te help nie en wat sonder tydige hulp miskien tot volslae armoede kan verval.

(ii) Meer permanente hulp by die woninge self. Hier geld dit die onderstand van 'n ergere type, soos die armlastige en bedelaar. 'n Behoorlike studie van elk sodanige geval word gemaak. Ooreenkomstig die resultate daarvan is ook die behandeling. Die familie as geheel word onder die sorg van 'n taktvolle besoekster geplaas. Sy gee raad aan

die vader, voed die moeder op in spaarsin, suinige huishouding, eiehulp, sedelike sorg en tug, ens. Sy roep die hulp in, indien nodig, van die predikant, die verpleegster, die jeugleidster, die onderwyser. In gevalle van werkloosheid word die familie in verbinding met die arbeidsbureau of jeugraad gebring. Indien dit 'n geval is vir die wet — soos dié van kinderbeskerming — word kennis gegee aan die magistraat. Die hoofdoel is egter om nie die geval jarelank onder behandeling te hou nie, maar die gesin so spoedig moontlik tot selfstandigheid en volle selfonderhoud op te voed.

Genoemde methodes geld vir wat genoem word die „externe" of „out-door relief." Hierdie onderstand veronderstel dat die ergste nog nie gebeur het nie, dat daar nog 'n sekere mate van hoop is, 'n sekere mate van selfstandigheid en selfrespek bestaan. Hierdie methode is ook baie aan te prys omdat dit goedkoper is, en boweal omdat dit die familie-eenheid en saamhorigheid probeer behou en verbeter.

(iii) I n t e r n e  l i e f d a d i g h e i d, of „indoor" of „institutional relief." Waar hulp aan die huise self onvoldoende blyk te wees, kom dit later daartoe dat die hele huisgesin vir rekening van die vereniging of regering geneem word. Hierdie methode is natuurlik baie duurder, maar gee die bestuur volle seggingskap oor die tyd en persoon van die betrokke behoeftige. Dit word egter alleen in die uiterste gevalle toegepas. Die ondervinding het geleer dat onder strenge toesig hulp aan die woninge baie beter is. Maar dan moet gedurig toesig oor die huislike toestande, die omgewing, die gewoontes van die voorwerpe van hulp gehou word. Sodra hulle in een of ander inrigting opgeneem word, hou hulle verpligting tot selfonderhoud op, en word hulle dus van alle selfstandigheid beroof, wat noodlottig is.

Daar is egter vele gevalle waar interne hulp onontbeerlik is. Die inrigtinge word teenswoordig in die buiteland behoorlik geklassificeer en streng van mekaar onderskei. In Engeland b.v. was die groot fout wat met die „workhouses" begaan is, die gewoonte om alle soorte hulpbehoewendes, goed of sleg, in een en dieselfde „workhouse" op te neem en almaal dieselfde behandeling te laat ondergaan. Die gevolge was baie nadelig vir die meeste van die inwoners, en groot ontevredenheid het geheers. Nou egter word vir aparte inrigtinge vir die afsonderlike types voorsiening gemaak. Daar is afsonderlike gestigte en kolonies vir die afgeleefdes, vir kinders, vir chroniese siekes, vir manne, vir vroue, vir leeglopers en vir swaksinniges. Die pragtige organisasie van die Elberfeld en Hamburg liefdadigheid

in Duitsland is ook al vele jare die model waarna vele ander lande hulle armesorgorganisasie ingerig het. Ook daar is strenge onderskeiding tussen gevalle, behoorlike rangskikking en ooreenkomstige behandeling die geheim van sukses.

(b) Regte behandeling in ons eie land. — Komende tot ons eie land vind ons 'n groot en steeds groeiende aantal gestigte en erkende inrigtinge van allerlei aard. Dit is egter treffend hoeveel daarvan nie deur die Staat nie, maar deur Kerke en private liggame met staatsteun beheer word. Wat kinderbeskerming alleen betref, was daar in 1929 sewe staatsnywerheidskole met 1,900 kinders en 109 private erkende inrigtinge met 4,210 kinders. Dit skyn allesins 'n gewenste toestand te wees — soos reeds gesê — daar dit private inisiatief aanmoedig en gebruik en tog 'n sekere mate van staatsbeheer verleen. Op hierdie manier speel die faktore van ware mensliewendheid en van sedelike en godsdienstige opvoeding miskien 'n belangryker rol as wat anders die geval sou gewees het.

Wat egter in ons land 'n groot behoefte skyn te wees, is die behoorlike rangskikking van inrigtinge om in al die behoeftes te voorsien.

Daar moet vereers wees die inrigting vir gebreklikes, soos afgeleefdes; verwaarloosde, verweesde of psychopatiese kinders, chroniese siekes, doofstomme, blinde, ens.

Dan moet daar wees die nedersettinge van verskillende aard, bedoel om, ná strenge seleksie en onder voldoende toesig, landelike en stedelike werkloses te versorg. 'n Sekere mate van selfstandigheid en ambisie word veronderstel by hierdie type. Die nedersettinge moet ook dien om persone wat deur skielike rampe getref is, in staat te stel om sonder verlies van hulle selfstandigheid weer op die grond te kom en onafhanklik te wees.

Daarna moet kom die arbeidskolonie of permanente onderstandswerke, bedoel weer vir 'n swakkere type. Hulle mis die selfstandigheid van die vorige klas en moet — 'n tydlang altans — onder toesig as dagloners werk. Ná voldoende bewyse van ywer en trou kan hulle na meer verantwoordelike werk opgeskuiwe word, en later tot volle selfstandigheid opgevoed word.

Daar is in die derde plaas die dwangkolonie, bedoel vir 'n nog swakker klas, soos leeglopers. Die behoefte aan hierdie soort kolonie word baie sterk oor die lengte en breedte van ons land gevoel en is seker 'n baie groot gemis in ons rehabilitasiestelsel. Dit is bedoel vir mense wat, hoewel nog nie misdadigers nie, tog 'n afkeer het van enige vorm

van vaste werk en tot die skaamtelose, sorgelose bedelaarsklas behoort. Dit word oor die algemeen besef dat sonder 'n sekere mate van dwang hierdie mense nie gered kan word nie. Daar is ook diegene wat heeltemaal ongewoon is aan discipline en tug van enige aard. Om hulle na 'n strafkolonie te stuur sal miskien net misdadigers van hulle maak. Die mislukking van die eerste dwangkolonie in ons land, wat 'n jaar of twee gelede gesluit is, was miskien juis daaraan te wyte dat persone met misdadige aanleg saam met leeglopers daarheen gestuur is. Daar is nie genoeg onderskeid tussen hierdie twee klasse gemaak nie.

Daar is eindelik die verbeterhuis en die strafkolonie vir bepaalde misdadigers. Selfs in die geval van die misdadiger kan hom gedurig die belofte voorgehou word dat ná voldoende blyke van beterskap hy na 'n hoër type van kolonie kan opgeskuif word, waar hy meer vryheid en verantwoordelikheid sal hê.

Behoorlike klassifikasie van persone en die ooreenkomstige behandeling in gerangskikte inrigtinge is die onmisbare vereiste vir sukses. Dit word ongelukkig in ons eie land nog veels te min beoefen.

**V. Voorbehoedmiddels wat bedoel is om armlastigheid te voorkom.**

(1) Voorkoming dikwels die besondere plig van vrywillige liggame. Dit is alreeds aangevoer dat vrywillige organisasies soms veel beter in staat is om voorbehoedmiddels teen armlastigheid aan te wend as openbare liggame. Laasgenoemde neem gewoonlik eers van 'n behoeftige geval kennis wanneer die graad van gebrek baie erg is, terwyl die eerste die sinkende persoon bytyds die hand kan reik en aldus makliker kan red. Een werkster druk haar as volg uit:

„Ek was getref deur die hopelose aard van sommige van die armlastige gevalle. 'n Veel vroeëre behandeling sou die huidige toestand van gebrek en ontaarding voorkom het en die gesin miskien gered het."

Die „Royal Commission on the Poor Laws" getuig as volg: „Liefdadigheidswerk van die beste soort word al meer en meer voorbehoedend van aard. Dit is in geen gering mate te wyte aan die toenemende bestudering van maatskaplike vraagstukke nie. Werkers is nie meer daarmee tevrede om bloot hulp te verleen nie; hulle doen ondersoek na die toestande wat die onderstand nodig maak, en kom so daartoe om belang te stel in sake

soos gesondheidsbesoeke, die bevordering van spaarsin, die vakopleiding van kinders, en die betere organisasie van arbeid."[1]

(2) Deelname aan 'n groot veldtog in belang van die maatskaplike opvoeding van die volk. In die vorige hoofstuk — bls. 121 — is gewag gemaak van die behoefte aan so 'n skema en dat die regering, die kerke, die vrywillige organisasies en die onderwys dien saam te span om sowel betergestelde burgers as minderbevoorregtes op te voed tot spaarsin, samewerking, matigheid, eiehulp, ens. Die liefdadigheidsliggame kan ongetwyfeld 'n baie groot rol speel in die inprenting van hierdie deugde.

Miskien sou 'n landskongres om die verskillende kwessies, soos die organisasie van die liefdadigheid, die skakel tussen openbare en private liggame en tussen stad en platteland, tesaam met ander aanverwante vraagstukke, te bespreek, die eerste stap wees in die goeie rigting.

(3) Versorging van die kinders van armlastige families. Sekretarisse van armesorgliggame getuig dat die kinders uit behoeftige gesinne later ook glad nie huiwer om hulp te vra indien hulle nie bytyds beter opgevoed word nie. Die volgende paar gevalle — wat glad nie uitsonderinge is nie — sal dit bevestig: 'n Sekere stadsvereniging ondersteun al die laaste 20 jaar 'n armlastige familie. In dié tyd het die familie met ses of sewe kinders vermeerder; daar is nou nege. Stappe is nie gedoen om die kinders van die ouers, wat hulle self dikwels aan drankmisbruik skuldig maak, te verwyder en behoorlik te laat opvoed nie. Vandag ontvang nog drie getroude kinders ondersteuning; een groot dogter is reeds gevonnis weens onwettige drankverkoop; een getroude seun en sy vrou is verwyder na 'n sanatorium weens chroniese drankmisbruik, en hulle kinders na 'n gestig.

Afgesien van die veel geringer koste wat gemaak sou gewees het as al hierdie kinders vroegtydig van die dranksugtige ouers weggeneem en versorg was, bestaan daar nog die waarskynlikheid dat hulle almaal gered sou gewees het en as selfstandige burgers hulle families sou versorg het.

'n Ander geval is dié van 'n blinde vader met vyf blinde of halfblinde kinders. Hulle is nie bytyds na 'n blindeskool gestuur nie, sodat al vyf vandag, nadat hulle opgegroei is, òf geheel òf gedeeltelik onderstand moet ontvang.

(4) Oprigting van 'n staatsbureau vir maatskaplike welvaart. In 'n vorige hoofstuk, bls.

---

[1] *Report of the Royal Commission on the Poor Laws*, Deel 2, bls. 93.

M

123, is die oprigting van 'n staatsbureau vir maatskaplike welvaart bepleit. By wat daar gesê is, moet die volgende gevoeg word. So'n staatsbureau sal uiters waardevolle dienste kan bewys. Daardeur sal dit moontlik wees om 'n breed opgesette, versiende liefdadigheidsbeleid vir die hele Unie te laat ontwikkel, gegrond op wetenskaplike beginsels en voortdurend op die hoogte van die beste oorseese methodes. Dit sal verder dien om all regeringswerk betreffende sociale welvaart — wat vandag verdeel is onder ses of ag staatsdepartemente — te verenig of tenminste behoorlik met mekaar en met die Provinciale administrasie te koördineer. Dit sou, indien goed georganiseer, lei tot besuiniging op uitgawes, terwyl die voordele van deskundige behartiging van sociale kwessies wat sal ontstaan, onteenseglik groot sal wees.

Dog die belangrykste funksie van so 'n staatsbureau sal miskien blyk te bestaan in die koördinering van die armesorg van die land. Uit al wat in hierdie hoofstuk aangevoer is, sal blyk hoeseer die land in hierdie opsig leiding behoef en selfs op leiding wag. Die belangryke kwessie van die koördinasie van die staats- met die vrywillige en kerklike liefdadigheid van die Unie, tegelyk met die behoorlike afbakening van die funksie en arbeidsveld van elk, en die reëling van hulle doelbewuste samewerking en onderlinge steun, wag op behartiging en is reeds te lank versuim. Om dit te bewerkstellig, sowel as om stedelike en plattelandse organisasies te laat saamwerk, is die instelling van 'n staatsdepartement die aangewese weg.

Behalwe dat dit ook sal dien as 'n informasiebureau wat die beste advies oor methodes en techniek sal kan gee, kan so 'n kantoor die toepassing van maatreëls oorweeg wat daarop bereken is om die by vele armes voorkomende noodlottige afhanklikheidsin — wat ons soveel kwaad berokken — te ontmoedig en af te breek, en om die veldtog in belang van die maatskaplike opvoeding van die volk, waarvan hierbo sprake was, te organiseer.

Die opleiding van maatskaplike werkers is ook 'n allerbelangrykste saak wat die aandag van so 'n staatsbureau kan besig hou.

Eindelik kan so 'n kantoor dien as 'n adviserende liggaam vir die Staat insake maatskaplike welvaart en ook in voeling bly met die sociologiese departemente van die universiteite ten einde wetenskaplike behandeling van alle sociale vraagstukke te verseker.

## HOOFSTUK VI.

## BEVINDINGE EN AANBEVELINGE.

Die sociologiese afdeling van die algemene rapport handel volgens opdrag oor die verskillende maatskaplike instellinge, soos die huisgesin van die arme, die Kerk, Staat en liefdadigheidsliggame, in hulle besondere verhouding tot die verarmingsverskynsels.

In die eerste hoofstuk word probeer om 'n ontleding van die sinkende deel van die blanke bevolking te gee, en daarna om die algemene maatskaplike stempel wat hulle dra, aan te dui.

In die tweede hoofstuk is die onderwerp: die arm huisgesin. Feite aangaande behuisingstoestande en huweliksomstandighede, die lewensstandaard, huislike opvoeding, pathologiese verskynsels, ens., word aangevoer. Daarna word wenke vir die rehabilitasie van arm gesinne gegee.

In die volgende drie hoofstukke word afsonderlik die bemoeiinge van Staat, Kerk en liefdadigheidsverenigings insake opheffing van gesonkenes beskryf. Hulle pogings word ondersoek, leemtes in hulle beleid en verkeerde methodes word aangetoon, en in elk geval word aan die end 'n poging gedoen om moontlike rigtinge aan te wys waarlangs betere resultate gesoek kan word.

Daar hierdie hoofstuk gewy is aan ontleding, is 'n opsomming van bevindinge en konstruktiewe wenke minder nodig. Tog volg hier enige opmerkinge:

### Hoofstuk I. — Ontleding van die sinkende deel van die blanke bevolking.

B e v i n d i n g e.

(1) Die studie van veragterde gesinne oor die ganse Unie bring die feit aan die lig dat dié gesinne, wat betref hulle lewensbeskouing en maatskaplike karakter, veelal met mekaar ooreenkom.

(2) Sommige van hulle karaktertrekke is heilsaam; hulle vorm die aanknopingspunt vir die maatskaplike werker, en hulle bewaar die veragterdes van algehele verval.

(3) Hierdie heilsame trekke loop egter gevaar om onder moderne toestande van ekonomiese en maatskaplike druk te ontaard. Indien nie verhoed nie sal hierdie ontaarding ongetwyfeld in die toekoms die vraagstuk van armblankedom en sy oplossing ingewikkelder en moeiliker maak.

(4) Ander eienskappe van die veragterdes is swak; maar daar is blyke dat hulle, veral waar dit die jongere geslag geld, met geduldige en taktvolle behandeling, nie onverbeterbaar is nie; want hulle is meestal die gevolg van oorsake wat teengewerk kan word, en minder van swaksinnigheid.

(5) Deelname aan die industriële lewe het, ten spyte van sekere nadele, tog ook onmiskenbare voordele vir die armes gehad, waardeur enige nuwe en heilsame trekke by hulle ontwikkel word.

(6) Die ontleding van die verskillende types van armblankes bring die feit aan die lig dat hierdie types veelal afhanklik is van sekere fysiografiese toestande van die land. Dit skyn die bewering te staaf dat hulle toestand in groter mate toe te skryf is aan omgewingsfaktore as aan inherente gebreke.

## Hoofstuk II. — Die arm huisgesin.

A. — Bevindinge.

(1) Die toestande van isolement waaronder die arm gesin in die verlede verkeer het, het groot nadele gehad, sommige waarvan nou met beter onderwys en verkeersmiddels besig is om te verdwyn; maar andere bly nog bestaan, omdat 'n afgesonderde lewe op die platteland 'n kenmerk van ons dunbevolkte land is en sal bly.

(2) Die behuising van die arm gesin laat veel te wense oor. Van die woninge wat besoek was, was 64 percent onbevredigend — òf te klein òf ongeskik vir beskaafde lewe. Op die delwerye was die toestande die ergste, op die platteland en in die stede enigsins beter.

(3) Slegte behuising het 'n baie nadelige invloed op die gesin. Dit versterk hulle gevoel van minderwaardigheid; dit bevorder uithuisigheid en ongesondheid; kiesheid en fyn gevoel word afgestomp. Soms word selfs sociale vermenging met kleurlinge daardeur in die hand gewerk.

(4) In die stede is in 't klein 'n begin gemaak met die verbetering van die behuising van die armes; dog op die platteland word nog totaal niks in dié rigting gedoen nie.

(5) Hoewel huweliksomstandighede by die ouer arm gesinne van vandag nog eerbaar is, is daar 'n toenemende neiging

by hulle kinders tot die aangaan van vroeë, haastige en sorgelose huwelike. Die gemaklike voltrekking hiervan voor die burgerlike autoriteite moedig hierdie soort huwelike aan en is daar oorsaak van dat skeiding of verlating ook lig plaasvind.

(6) Die gemiddelde aantal egskeidinge in die Unie per jaar het in die laaste twaalf jaar se tyd verdubbel. Die voorbeeld hierin gegee deur betergesteldes werk nadelig op die armes.

(7) Onverstandige testamente en kortsigtige familieliefde was dikwels oorsaak van die saamwoon van ouers en kinders totdat die vermeerdering van die sieletal en die onderverdeling van die grond 'n omvang bereik het wat die verarming van almaal bewerkstellig het.

(8) Die groei van klas-onderskeid beroof die arme hoe langer hoe meer van die voorregte van omgang met hoëstaandes en bevorder 'n gevoel van minderwaardigheid en ontevredenheid.

(9) Van rassevermenging in die geval van die arm gesin is die bewys nog gering, maar hulle neem toe.

(10) Daar is duidelike tekens van sociale vermenging tussen blankes en gekleurdes en dat dié vermenging toeneem. Dit moet mettertyd tot rassevermenging lei indien nie stopgesit nie. Sociale vermenging word bevorder deur bogenoemde klas-onderskeid, en ook deur die saamwerk van die rasse in woninge, fabrieke, ens.

(11) Die onbeskaafde lewenswye van die naturel oefen 'n nadelige invloed uit op die taal, gewoontes en selfs godsdiens van die blanke gesin.

(12) Karakterswakhede soos drankmisbruik, sorgeloosheid, dooie afhanklikheid, die dobbelgees e.a. dra daartoe by om die gesinslewe te ondermyn, soms geheel en al te verwoes.

(13) Misdadigheid by die jeug en volwassenes onder die armes is nog nie van groot omvang nie, maar neem toe.

B.—Aanbevelinge.

(1) Die voorsiening van beter armebehuising. In die stede is reeds hiermee 'n begin gemaak; ook gee die regering hulp daarvoor. Dog die platteland moet gehelp word met behuisingskemas, anders sal vele boere eenvoudig voortgaan met die in diens neming van naturelle, oor wie se behuising hulle nie nodig het om hulle te bekommer nie, daar die naturel daarvoor self voorsiening maak.

(2) Strenger huwelikswette. Die vernaamste waarborg vir die behoud van die gesinslewe is die heiligheid en onskendbaarheid van die huwelik. Daarom moet Staat en Kerk alle moontlike middels aanwend teen haastige, sorgelose huwelike

aan die een en teen egskeiding en verlating aan die ander kant.

(3) Strenger drankwette. Dit is duidelik dat drankmisbruik een van die groot aanleidende oorsake van verslegting is. Ten spyte van bestaande maatreëls neem die euwel toe en eis dus nog strenger optrede.

(4) 'n Breed opgesette stelsel van volwasse-opvoeding. Hierdie saak word in byna elke hoofstuk beklemtoon. Betergestelde burgers moet opgevoed word tot 'n besef van hulle verpligtinge teenoor die sinkendes. Armes weer, moet opgevoed word in spaarsin, eiehulp, matigheid, in die sorg vir die gesondheid, ens. Die moeder en dogter moet speciale aandag ontvang.

(5) Hersiening en uitbreiding van ons sociale wetgewing. Maatskaplike toestande onder die armes het in die laaste tien of twintig jaar snel verander, in vele opsigte van kwaad tot erger. Hiertoe werk die huidige ekonomiese depressie ook mee. Die nuwe en onverwagte vraagstukke waarvoor die maatskaplike werker te staan kom, skyn te wys op die noodsaaklikheid van die hersiening en uitbreiding van al ons sociale wetgewing.

## Hoofstuk III. — Die Kerk en die armes.

Wat in hierdie hoofstuk ondersoek word, is in hoever die beleid van die Kerk (waarmee bedoel word die drie Hollandse Kerke van die Unie), ten spyte van die heilsame uitwerking daarvan, tog 'n ongenoegsame voorbehoedmiddel was om 'n deel van die blanke bevolking teen materiële en geestelike agteruitgang te vrywaar.

A. — Bevindinge.

(1) Wat betref die getal aanhangers van die Nederduits-Gereformeerde Kerk, is daar 'n groot verskil tussen die opgawes van die periodieke volkstelling en dié van die Kerk self. Die syfers van eersgenoemde oortref dié van die Kerk met ongeveer 175,000. Dit is nie die geval met die Gereformeerde en Hervormde Kerke nie.

(2) Selfs wanneer die syfers van die Kerk as maatstaf geneem word, is die getal persone waarvoor elke Hollandse predikant verantwoordelik is vir geestelike versorging, twee- en driemaal groter dan dié van b.v. die Anglikaanse of Wesleyaanse predikant.

(3) By al drie Hollandse Kerke is daar in die laaste 15 of 20 jaar 'n sterke toename van stadslede en gemeentes. In die

Nederduits-Gereformeerde Kerk het die stedelike gemeentes en lede in die laaste 25 jaar met 250 percent vermeerder.

(4) Groot bedrywigheid is reeds vele jarelank deur die Kerk getoon in die oprigting van allerlei filanthropiese stigtinge, en vele hulpverenigings staan hom vandag in sy armesorgwerksaamhede by.

(5) Weens sy natuurlike konserwatisme en langsame beweging is die Kerk nog nie volkome op die hoogte van die situasie geskep deur die snelle en magtige sociale omwentelinge van latere tyd nie.

(6) Die maatskaplike werk van die Kerk is nie intensief genoeg nie; in sommige kringe bestaan die opvatting selfs dat sociale arbeid nie eintlik die roeping van die Kerk is nie, maar van die Staat.

(7) Die diakonie van die Kerk het in die loop van die tyd vir die grootste deel afgewyk van die oorspronklike bedoeling daarvan nl. armeversorging.

(8) Wat kerklike werkkragte betref, is daar nie alleen 'n baie onvoldoende getal predikante nie, maar hulle opleiding in praktiese sociologie is te gebrekkig, en ook is daar te min gebruikmaking deur die Kerk van goed onderlegde leke-arbeiders.

(9) 'n Kerklike opleidingskool vir maatskaplike werkers en werksters is 'n groot behoefte.

(10) Die sociale prediking van die Kerk kan meer pertinent en prakties wees.

(11) Hoewel daar nog vele gunstige tekens te lees is wat betref die armes se gesindheid jeens die Kerk, is die ongunstige tekens ook talryk en ernstig. Die opkoms van die sektewese is een onder meer ongunstige verskynsels.

(12) Daar is groot behoefte aan meer intieme samewerking tussen Staat en Kerk insake die opheffing van veragterdes, daar albei die meeste belang daarby het en daar dit vir 'n groot deel dieselfde mense geld.

B. — Aanbevelinge.

'n Aantal wenke is reeds vervat in bogemelde bevindinge en word dus nie hier herhaal nie.

(1) Moontlike rigtinge van samewerking tussen Staat en Kerk. (a) Die stigting van landelike armesorgkommissies. Deur gebruikmaking van die organisasie van die Kerk kan in elke distrik kommissies tot stand gebring word wat met staatsteun belangryke sociale werk kan onderneem, soos die inwin van gegewens insake veragterde toestande; die klassifikasie van behoeftiges; voorkoming van die stadwaartse

trek; die organisasie van plaaslike liefdadigheid, gesondheid en kinderwelvaart; die inskerping van sociale deugde, ens.

(b) Kerklike kontrole oor filanthropiese inrigtinge. Die moontlikheid word uitgespreek van die oprigting van nuwe inrigtinge met staatsteun maar onder kontrole van die Kerk, soos nedersettinge, arbeids-, selfs dwangkolonies; gestigte vir afgeleefdes, ens.

(c) Samewerking in die beoefening van liefdadigheid. In die stede maak die Staat reeds gebruik van erkende liefdadigheidsliggame om onderstand aan behoeftiges te bewys. Maar op die platteland nog nie. Dit is hier waar die hulp van die Kerk moontlik ingeroep kan word.

(d) Samewerking wat betref die opstelling en uitvoering van 'n stelsel van sociale opvoeding.

Die dienste wat die Kerk in die uitvoering van so 'n stelsel kan bewys, sal groot en waardevol wees.

(e) Samewerking wat betref kinderwelvaart. Sowel die Kerk as die Staat is ernstig betrokke by die probleem van kinderwelvaart en bestee veel aandag en groot somme daaraan. Die tyd is miskien daar vir albei om die hele vraagstuk te oorsien en om wedersydse hulp aan te bied.

## Hoofstuk IV. — Die Staat en die armes.

A. Bevindinge.

(1) Die gees van afhanklikheid van die Staat by armes en selfs betergesteldes het sulke grote afmetinge aangeneem dat dit byna genoem kan word 'n nasionale siekteverskynsel.

(2) Hierdie afhanklikheidsin is nie inherent in die volkskarakter nie, maar het ontstaan uit vele oorsake, sommige onvermydelik, andere, soos onverstandige hulpbetoon, wat voorkom kon gewees het.

(3) Wat betref die wil en strewe om sy behoeftiges en veragterdes te hulp te kom, behoef die Unie vir sy grootte en geldelike krag nie by ander lande agter te staan nie. Die vraag is egter of hierdie lofwaardige bedoeling altyd op die verstandigste wyse nagestreef word.

(4) Die invloed op die staatsbeleid van die besit van die stemreg deur die armes is sterk. Dit bring armes in die versoeking om die stemreg as 'n wapen te gebruik om onbillike eise te stel, en belet die regering om met die nodige regverdigheid en strengheid op te tree nie.

(5) Die administrasie van die staatsliefdadigheid, soos ouderdomspensioene, armrantsoene, ens., laat ruimte vir bedrog

en dra in sommige gevalle daartoe by om die armes van hulle selfstandigheid te beroof.

(6) Noodleniging tydens rampe het in die verlede in vele gevalle op onverstandige wyse geskied.

(7) Die ondervinding staaf die sienswyse dat die Staat so min moontlik suiwer liefdadigheidswerk moet onderneem.

(8) Wat betref landnedersetting en onderstandswerke, is dit 'n gesonde beginsel om nie die lot van die voorwerp van hulp meer verkieslik te maak as dié van 'n lae klas selfstandige arbeider nie. Hierdie beginsel is nie altyd in Suid-Afrika gehandhaaf nie.

(9) In hulle lofwaardige ywer om die behoeftiges soveel moontlik te help, het die Staat soms te ver gegaan en die lot van die armes soms so aantreklik gemaak dat daar 'n groot toestroming was van mense wat voor die tyd min of meer selfstandig was. Die aansoeke om staatshulp het al hoe meer toegeneem hoe meer die Staat daaraan gehoor gegee het.

(10) Wat slegs as *tydelike* onderstandswerke bedoel was, het in die praktyk tot gevolg gehad dat die Staat verplig word om vir *permanente* onderstand voorsiening te maak en dat die staatslaste so steeds vermeerder word.

(11) Die vaderlike sorg van die Staat het die neiging om persoonlike inisiatief en inspanning by die armes te ondermyn, hulle selfstandigheid te dood en hulle afhanklikheidsin te versterk. Dit was hierdie staatspaternalisme wat die doodsteek gegee het aan landnedersetting in Kalifornië.

(12) In die staatsbeleid is daar te min onderskeiding tussen verskillende types van behoeftiges en te weinig klassifikasie van inrigtinge om te verseker dat elke behoeftige die geskikste behandeling ontvang.

(13) Die maatskaplike arbeid van die Staat is onvoldoende. Daar is te seer uitgegaan van die veronderstelling dat blote werkverskaffing sonder meer die verskynsels van veragtering en verarming vanself sou laat verdwyn. Daarom is te weinig aandag bestee aan die menslike faktor, aan die behoefte aan intensiewe sociale bearbeiding van die persoon self.

(14) Die ondervinding van Kakamas leer dat die maatskaplike arbeid van die Kerk aldaar van ewe veel of groter betekenis was as die sorg vir 'n lewensbestaan.

(15) Daar is 'n groot gebrek aan opgeleide maatskaplike werkers behoorlik gevorm vir die taak van sociale arbeid.

B. Aanbevelinge.

(1) Maatreëls vir die afbreking van die gevoel van afhanklikheid by die armes.

(a) 'n Mate van skande moet verbonde wees aan sekere aansoeke om staatshulp.

(b) Verlies van die stemreg moet volg sodra die persoon meer dan 'n sekere graad van staatshulp ontvang.

(c) Staatsteun moet met baie strenge tug en discipline gepaard gaan.

(d) Sorg moet gedra word om die lot van die armlastige nie te aantreklik te maak nie.

(e) Die arme moet 'n sekere teenprestasie lewer vir ontvange hulp.

(2) 'n Breed opgesette stelsel van sociale opvoeding moet ontwerp en toegepas word.

(3) Dwangmaatreëls is onmisbaar vir 'n sekere type van armlastige. Die geroep om dwangkolonies is sterk oor die ganse land.

(4) 'n Staatsbureau vir maatskaplike welvaart, sorterende onder een van die staatsdepartemente, is baie wenslik.

(5) Nuwe sociale wetgewing wat ook die platteland insluit, is nodig.

## Hoofstuk V. — Liefdadigheidsorganisasies en die armes.

A. Bevindinge.

(1) Dit doen werklik weldadig aan om die verbasend groot getal vrywillige liggame in ons land te sien wat liefdadigheid beoefen, en die ruime somme wat jaarliks deur hulle bestee word

(2) Dit is opmerklik dat die organisasie van liefdadigheid veel meer doeltreffend in die stede is as op die platteland.

(3) Nagenoeg al die groot liefdadigheidsliggame het so 'n klein personeel dat hulle die hande oorvol het. Daar is dus 'n gebrek aan diepgaande studie van die veelsydige en ingewikkelde probleme van armesorg, en weinig kans tot die ontwerping en toepassing van 'n vérsiende, opbouende rehabilitasiebeleid.

(4) Daar is 'n groot gebrek aan koördinasie: Vereers tussen Uniale en Provinciale armesorg; dan tussen liggame van dieselfde soort in dieselfde stad; verder tussen openbare en vrywillige liefdadigheid; en eindelik tussen die filanthropiese werk van die stad en van die platteland.

(5) Die percentasie fondse aan sociale rehabilitasie van veragterdes gewy is veels te gering, en dié aan werklike onderstand te groot.

(6) Soos by staatssteun is daar ook hier te min onderskeiding tussen verskillende types van behoeftiges. Hiervoor is ongelukkig nie die tyd, die werkers, en die techniese opleiding beskikbaar nie.

(7) Daar is te min arbeid van bepaald profylaktiese strekking, m.a.w. werk wat ten doel het om armlastige toestande te voorkom, meer as om bestaande euwels te genees.

(8) Talryke nadelige gevolge van verkeerde methodes word aangetref, soos die berowing van die armes se selfstandigheid en van hulle pligsbesef; die aanmoediging van bedrog, van ondankbaarheid en dooie afhanklikheid; sorgelose huwelike, ens.

(9) 'n Gevoel van moedeloosheid is soms by werkers aangetref wanneer hulle besef dat hulle methodes van liefdadigheid te beoefen verkeerd is, dog nie weet hoe om dit te verbeter nie.

B. Aanbevelinge.

(1) 'n Definitiewe skakel tussen die staats- (of openbare) liefdadigheid en die vrywillige verenigings moet geskep word. Die ondervinding van ander lande het geleer dat elkeen 'n funksie het wat die een nie vir die ander kan vervul nie.

(2) Koördinasie tussen Uniale en Provinciale armeversorging. Die gemis aan 'n duidelike verdeling van pligte insake armesorg tussen die Unie en die Provincies lei daartoe dat die een sy werk op die ander probeer afskuif.

(3) Samewerking tussen alle liefdadigheidsliggame van dieselfde stad en tussen die stad en die platteland is 'n vanselfsprekende behoefte, dog word nog deur slegs weinige beoefen.

(4) Die opleiding van maatskaplike werkers moet sonder versuim op tou gesit word. Die volgende soorte van werkers skyn dringend nodig te wees: die administrasie-deskundige, die verpleegster, die gesinswerker, die jeugleidster, en die matrone.

(5) Voorbehoedmiddels. Voorkoming van armlastigheid skyn die besondere plig van die vrywillige liggame te wees; want die Staat neem kennis van 'n armlastige eers wanneer sy toestand baie sorgwekkend is, terwyl vrywillige verenigings die sinkende persoon bytyds die hand kan reik.

(6) Indien die idee van 'n staatsbureau vir maatskaplike werk by die bevoegde autoriteite byval vind, behoort die vrywillige verenigings en Kerke daarop verteenwoordig te wees.

(7) Die belegging van 'n landskongres om die beginsels en methodes van ware armesorg te bespreek skyn baie wenslik te wees.

## BIBLIOGRAFIE.

BOTHA, C. G. — *Social Life in the Cape Colony in the Eighteenth Century.* Juta. 1926.

BRIM, O. G. — *Rural Education.* Macmillan. 1925.

BRUNNER, E. D. — *Churches of Distinction in Town and Country.* Doran. 1923.

BRUNNER, E. D. — *Village Communities.* Doran. 1927.

BUTTERFIELD, K. L. — *The Country Church and the Rural Problem.* University of Chicago. 1911.

CAMPBELL, J. G. — *The Southern Highlander and his Homeland.* Sage Foundation. 1921.

CHADWICK, W. E. — *The Church, the State, and the Poor.* Scott. 1914.

COULTER, C. W. — *The Problem of Judicious Charity.* 1929.

CRONJE, T. F. — *Die Armblanke Probleem in die Transvaal.* Het Zoeklicht. 1928.

DOMINICUS, F. C. — *Huiselijk en Maatschaplik Leven van de Zuid-Afrikaner in de 18de Eeuw.* Nyhoff. 1919.

ELLWOOD, C. A. — *Social Psychology.* Appleton. 1917.

FRY, C. L. — *American Villagers.* Doran. 1926.

FRY, C. L. — *Diagnosing the Rural Church.* Doran. 1924.

*Geschiften van de Nederlandsche Vereeniging voor Armezorg.* Tjeenk Willink. 1931.

GALPIN, C. J. — *Rural Social Problems.* Century. 1924.

GILLETTE, J. M. — *Rural Sociology.* Macmillan. 1922.

HOOKER, E. R. — *United Churches.* Doran. 1926.

JONES, T. Jesse — *Essentials of Civilization.* Holt. 1929.

KOHLBRUGGE, J. H. F. — *Practische Sociologie.* Wolters. 1925.

LÜCKHOFF, A. D. — *Federale Besproeiingsskemas.* Pro Ecclesia. 1929.

MALAN, D. F. — *Die Groot Vlug.* Nasionale Pers. 1923.

MITCHELL, B. — *The Rise of the Cotton Mills in the South.* Johns Hopkins. 1921.

MORSE, H. N. and BRUNNER, E. D. — *The Town and Country Church in the U.S.A.* Doran. 1923.

MACMILLAN — *Complex South Africa.* 1930.

PHELAN, J. — *Readings in Rural Sociology.* Macmillan. 1920.

RAUSCHENBUSCH, W. — *Christianity and the Social Crisis.* Macmillan. 1924.

*Royal Commission on the Poor Laws, Report of.* 1909.

SANDERSON, D. — *The Farmer and his Community.* Harcourt. 1922.

*Toespraken op Armblanke-dag.* Transvaal N. H. of G. Kerk. Wallach. 1922.

*Transvaal Indigency Commission, Report of.* 1908.

# Die Moeder en die Dogter van die Armgesin.

deur

M. E. ROTHMANN,

Sekretaresse van die Afrikaanse Christelike Vroue-vereniging
van die Kaapprovincie.

# INHOUD.

## HOOFSTUK I.

## DIE FAMILIE.

**1. — Gebied en aard van ondersoek.**

In oorleg met die hoofnavorsers het ek as my deel van die Kommissie se werk die huisbesoek by arm wit huisgesinne op my geneem, om daardeur die huislike toestande van vandag en van die verlede, veral wat betref moeders en dogters, na te gaan.

Ook het ek nagegaan die omstandighede waaronder die dogters van sulke huisgesinne werk, veral in huisdiens en in die fabrieke.

Die inligting wat so deur persoonlike besoeke verkry is, het ek gekontroleer: —

(a) deur in aanraking te bly met maatskaplike werkers op die verskillende plekke, soos b.v. predikante en hulle vrouens, onderwysers en dokters, met die vernaamste liefdadigheidsverenigings, veral die A.C.V.V. in Kaapland en die S.-A. Vrouefederasie in Transvaal, wat takke in byna alle dorpe het; met die verenigings vir kindersorg in die stede, en met maatskaplike werkers wat deur stadsrade aangestel is.

(b) deur informasie wat verskaf is deur vroulike beamptes van die Departemente van Arbeid en Justisie.

Die aantal gesinne wat persoonlik besoek is. was 462.

**2. — Keuse van gesinne vir huisbesoek.**

In die d o r p e het ek in samewerking met die vrouevereniging die gesinne besoek wat op die een of ander tyd hulp van hulle ontvang het, gewoonlik die behoeftigste; dan ook dié gesinne wat vooruitgaan. Ná sulke besoeke het ek nagegaan in hoever die toestand waarin hierdie gesinne hulle bevind, typerend is vir die algemene toestande wat in die dorp en distrik heers, en hoeveel gelyksoortige gevalle daar omtrent is.

Op p l a s e het ek saam met die eienaar se vrou gegaan na arm gesinne binne bereik, of saam met predikant, onderwyser, ouderling, dokter of maatskaplike werkster uitgery na gesinne deur hulle aangewys, of, hier en daar, na nie-arm gesinne vir informasie of met die doel om vergelykings te kan trek.

N

In die *s t e d e* het ek onafhanklik en ook in samewerking met maatskaplike werksters, reklasseringsbeambtes, inspekteurs van volksgesondheid en kindersorg-kantore besoeke afgelê.

Van elke besoek of onderhoud het ek aantekenings gemaak; met die doel om vergelykings te kan trek, het ek, in sekere mate, probeer informasie kry omtrent dieselfde dinge, soos b.v. die geskiedenis van die grootouers en ouers van die gesin, die opvoeding van ouers en kinders, die grootte van die gesin, die verdienstes en verdienvermoë van ouers en kinders, die gesin se sedelike en maatskaplike lewe, ens. Ek het veel self opgelet: die mate van ordelikheid in 'n huis is veelseggend, asook die omgang van die lede van 'n gesin met mekaar, die gedrag van die kinders, ens.

Ná die jaar se reise, by die nagaan van al dié inligtings, is sekere in die oog lopende feite gekonstateer. Op grond van hierdie feite is die gesinstudies in twee hoofgroepe verdeel.

**3. — Groepering van gesinstudies.**

Ná versameling van gegewens ingewin by 462 huisbesoeke moes 'n vergelykende studie van gesinsgeskiedenisse gemaak word met die doel om oorsake van verarming na te gaan. Om 'n enigsins helder oordeel te kan vorm, het dit nodig geblyk om die gesinne te groepeer, omdat sommige so in die grond verskillend van andere was. Hulle is derhalwe groepeer in:

*G r o e p I*: Natuurlik-arm gesinne, by wie persoonlike gebreke hoofoorsaak van agteruitgang was.

Ná die opsy-stel van hierdie groep was dit moontlik om by die ander gesinne die invloede te bestudeer wat van buite gekom het.

*G r o e p II*: Gesinne verarm deur nadelige invloede van buite.

**4. — Groep I: Natuurlik-arm gesinne. Voorbeelde.**

Dit is gesinne waarvan die ouers een of ander persoonlike gebrek (uitgenome swaksinnigheid) het wat normale maatskaplike vooruitgang belemmer. Persone met sulke gebreke word in alle maatskaplike stande aangetref, maar onder die beter gestelde klasse word hulle deur ouers en familiebetrekkinge beskerm, sodat hulle nie altyd veragter nie. As gevolg egter van isolement, ekonomiese teëspoed, gebrek aan opvoeding, ens., sak sulke mense as hul nie ondersteun word nie, vinnig tot 'n baie lae peil; wanneer hulle trou, ontstaan die swakste gesinne.

Sulke persone en gesinne het elke volk.

Watter uitwendige oorsake van armoede en agteruitgang

ook bestudeer word, by hierdie groep is die persoonlike tekortkoming van so oorwegende belang dat 'n afsonderlike studie van dié groep moet gemaak word. Externe invloede is hier bykomstige en nie hooffaktore in die agteruitgang nie. (Sien voorbeelde van hierdie groep, bls. 168).

Watter percentasie van arm witmense in ons land maak hierdie groep uit?

Afgaande op 'n algemene indruk opgedoen gedurende die rondreis van die Kommissie sou ek sê: nie meer as een uit elke tien arm gesinne is van hierdie aard nie.

As ek die gesinne wat ek besoek het, nagaan, blyk dit egter dat daar goed drie uit elke tien gesinne onder G r o e p I gereken moet word. Hier moet egter in aanmerking geneem word my keuse van gesinne vir besoek.

Wanneer 'n mens saamwerk met 'n maatskaplike werker van enige soort (b.v. 'n sendingwerkster, predikant, dokter of onderwyser), is hy of sy baie geneig om die eie probleemgevalle aan jou te wys — dit is, die mense waaroor hy begaan is. Oral in stede, dorpe of op plase was dit my ondervinding, nieteenstaande my strewe na 'n eie kyk op die algemene toestand met betrekking tot armoede in so 'n omgewing.

Op die nedersettings is die teenoorgestelde die geval. Daar het die beambtes hard gewerk vir rehabilitasie van gesinne en wys graag hoever hulle daarin geslaag het. Veel van my huisbesoeke op die nedersettings (65) het ek by voorkeur alleen gedoen en my inligtings saam met 'n gesaghebbende nagegaan.

Vir my is dit dus duidelik dat ek meestal op die onderste trap van ons samelewing gewerk het; daarom meen ek dat dit te hoog geskat sou wees om drie uit elke tien van alle arm gesinne onder G r o e p I te tel. Uit die groot totaal van besoeke van 462 (322 in Kaapland en 140 in Transvaal) het 126 in Groep I geval (80 in Kaapland en 46 in Transvaal).

Ek het ook by 415 besoeke die w o n i n g t o e s t a n d e aangeteken, nl. (1) agterbuurtstoestande, (2) ordelik, maar te klein vir gesondheid, (3) goed en ordentlik.

Agterbuurtstoestande — d.w.s., smerigheid, wanordelikheid, slegte en onhygiëniese inrigting, nadelige omgewing — het ek gekry in 135, d.w.s. 32 percent, wonings (waarvan 'n groot aantal nie in stede nie). Dit kom naastenby ooreen met bowestaande syfer vir „natuurlik-armes".

Die volgende is voorbeelde van Groep I van gesinne:

1. G e s i n K. Vader, moeder, ag kinders, waarvan vier nog by ouers; twee is van owerheidsweë geplaas in 'n inrigting vir meisies in Kaapland; een is in 'n Industrieskool; een dogter

is getroud met 'n dagloner wat smidswerk doen. Twee kinders gaan skool; twee kleintjies is thuis.

W o n i n g. Twee smerige kamertjies in die arm buurt van die dorp.

Die vader is 'n houtryer (houtry is op hierdie dorp die ambag van die mense wat nie graag werk nie). Hy het 'n karretjie, baie bouvallig, en drie esels. Die gesin was aan klaarmaak vir trek toe ek hulle besoek het; as die samelewing hulle nie meer kan uithou nie, en die owerhede begin weer plan maak om die kinders weg te neem, dan trek die hele gesin weg en begin weer onder 'n ander owerheid. Hulle is in die drie aangrensende distrikte bekend; mense wat die trek in die veld teëkom, weet al wat dit beteken. Dit word my gesê deur die predikant van een van die gemeentes dat die gesin al driemaal die rondte gedoen het. Die vader kry op aansoek onderstandswerk in 'n dorp; as hy „moeg" word, laat hy dit staan en gaan hout haal; as hy dan weer kom, is sy plek op die onderstandswerk deur 'n ander ingeneem. Hy is 50 jaar oud en sien daar goed uit.

Die moeder lyk bleek en maer, maar is lewendig en bedrywig; praat graag. Sy kan nòg lees nòg skryf. (Die vader kan miskien lees). Sy ly aan syphilis, het sere aan haar bene. Sy is bekend as 'n bedelaar; gaan van huis tot huis en doen dit stelselmatig; het eenkeer aan die Inspectrice van Volksgesondheid, met wie ek saam die besoek gemaak het, vertel dat sy in een week 16s. ingekry het.

Die kinders. Die dogter is al dertien jaar in die Industrieskool. Die twee skoolgaande kinders kry elke skooldag 'n goeie middagmaal by die skool-eetkamer. Die kinders het ook syphilis.

V o o r g e s k i e d e n i s. Vader se ouers: Die vader is die seun van 'n bywoner in 'n Karo-distrik waar hy sy lewe lank om 'n deel gewerk het; hy had 'n huis, vee, wa, osse; kon lees en skryf.

Vader se grootouers, aan moederskant, had eie grond, distrik U.

Vader se broers: twee is bywoners, een is konstabel (?).

Moeder se ouers: Haar vader het messelwerk en smidswerk op plase gedoen; haar moeder het op plase met huiswerk verdien.

Moeder se broers: Drie is spoorwegarbeiders in Natal.

Sowel vader as moeder sê dat hulle lidmaat is.

In die dorp waar ek hierdie gesin besoek het, is daar 'n taamlik uitgestrekte arm buurt, waar „agterbuurtstoestande" oral heers. Behalwe in die stede is dit die ergste groep wat ek êrens aangetref het. Daar is ander dorpe, soos C. en D. en U.,

waar sulke toestande ook te vind is, maar op O. die ergste, en die mense daar is ook tot die mees agterlike trap gedaal. Baie syphilis-gevalle daar teengekom; die distriksdokter sê dit is erg. Bedelgees sterk. In 8 uit 21 huisgesinne gevalle van onsedelike lewe (by vrouens) aangetref.

Een-en-twintig besoeke in hierdie dorp gemaak; 8 gesinne is van bowestaande type, nog 5 nie ver daarbo nie. Van die ander 8 kan 'n taamlike verwagting gekoester word wat die kinders betref.

Hierby moet gesê word dat ons ál die Karo-dorpe in April en Mei 1929 besoek het, aan die einde van die lang en swaar droogte.

Gesin X. Eenkant van die dorp, onder 'n klomp gombome, is 'n vierkant hokkie van skoon sink sowat 7 by 7 voet, sonder skoorsteen of venster, met 'n klein afdakkie eenkant omtrent drie voet wyd. In die sinkskeiding tussen die afdak-ruimte en die hok-ruimte is 'n vensteropening. Hierdie geboutjie is die woning van 'n jonggetroude paar; die man is dagloner.

Binne staan 'n ou driekwart katel van houte en planke aanmekaar getimmer; 'n blink deken van nagemaakte swart satyn met helder geel fraings is daaroor. Dit is al meubelstuk; darem 'n paar kissies en ou stoele.

Op die bed sit twee agtienjarige meisies langs mekaar, die een met 'n hoed op, die ander met 'n wilde harebos wat mooi sou gewees het as dit skoon was. Een speel op 'n mondfluitjie. Een is „Mrs. K." Die ander is, soos sy sê, „Miss X." Hulle is tweeling, die dogters van „ou X.," alombekend in die distrik.

„Maar jy is ook mos getroud," sê my vriendin aan die „Miss."

„Ja, ek is. Ek was twee maande getroud, toe loop my man weg."

„En waar is hy nou?"

„Hy boer in die Kafferstat. Nou vat ek hom nie weer nie. Want watter siektes het hy nie nou nie? Die Kaffermeide is mos morsig."

„Hoekom het jy dan met so 'n man getrou?"

„Nee, sien miesies, ek sal vir Antie sê. Dis my ma. Die ou het so by my ma aangehou. Daar het 'n vrou by my ma gekom en vir my ma gesê: ‚Jy sal spyt wees as jy jou dogter met daardie man laat trou, hoor.' En naderhand het my niggie weer met my ma kom praat. Maar my ma sê ek moet. Nou ja, toe trou ek maar."

„Het jy toe by hom gaan woon?"

„Nee wat, hy het somaarso by my pa gebly. En toe nader-

hand, toe loop hy weg. Ek is maar bly, wat."

„Gee hy jou niks?"

Sy word skielik verontwaardig. „Nee, ek was by die polieste om hom aan te gee; maar hy sê ek kan niks doen as ek nie 'n kind by die man het nie."

„Maar jy is dan sy vrou!"

„Ja, maar dis wat hulle sê. Nou bly ek maar hier by my tweeling."

„Waar slaap jy?"

„Hier."

„Hier in die kamertjie?"

„Ja."

„Het jou ma nog ander kinders?"

„Ja," sê die ander suster. „My ma het 'n hell-of-a-lot kinders. Ses is dood. Ses leef nog." Sy kyk haar vuil kaal bene aan. „Kyk," sê sy, „ek het my nog nie gewas nie."

„Ek ook nie," sê Miss X. „Wat, ons staan nie op nie; ons het vanmôre neënuur opgestaan."

„Wil jy dan nie vir jouself gaan werk nie?" vra ek haar.

„Ja," sê sy, skielik ernstig. „Ek soek werk; ek wil gaan verdien!"

„Watter werk wil jy liewers doen?" vra ek.

Sy bly stil; die ander giggel. „Nou is jy vas," sê sy. „Miss" X lag maar saam.

Die twee bring klaarblyklik die dag deur in niksdoen. Hulle was hulle nie eens nie, nog minder hulle smerige klere.

In die afdakkie staan 'n Kaffer en werk; hy is hulle kombuisjong. Oor 'n rietstok bokant die bed hang 'n klomp nuutgesnyde biltong.

'n Bed met 'n satyndeken, vleis in die huis, 'n mondfluitjie, en 'n Kaffer om die werk te doen; die tweeling lyk volkome gelukkig.

Die vader van hierdie meisies is 'n smid van ambag; hy werk meestal by die Kafferstatte, waarvan meer as een blanke gesin in daardie omgewing bestaan. Die Kaffers laat ook ploeg, ens., en die aanneem van sulke werk word nie as oneerbaar beskou nie; daar is ook geen rede waarom dit so behoef beskou te word nie. Maar dit gebeur soms dat die witman van die Kaffer se onkunde misbruik maak, en so was dit met hierdie man. Hy en 'n skoonseun was, nie lank voor my besoek, voor die hof vir diefstal van eiendom van Kaffers, is skuldig bevind en beboet.

So 'n gesin leef òf op die wapad òf gaan staan naby Kafferstatte waar daar werk is; gewoonlik is die gesin en gesinsbenodig-

hede op een eselwa gelaai, en die smidswinkel op die ander.

Twaalf kinders is aan hierdie een gebore so op die trekpad; ses is dood.

Toe die dogters groot geword het, het verskeie van hulle verhoudings begin met minderwaardige mans, wat hulle by die trek of by die smidswerk byvoeg. Waar die trek staan, word snags vir die meisies 'n seil gespan van die wa-reling af; dit gebeur dan dat die mans wat by gekom het, ook saamslaap. Een van die dogters is later getroud met 'n man wat vallende siekte kry; een van haar kinders is swaksinnig, 'n ander is weggeneem en in 'n weeshuis geplaas. Sy is toe dood; die man is hertroud met die dogter van ouers wat my nie heeltemaal normaal voorkom nie.

Aan die ander kant het 'n ander dogter onder later meer gunstige omstandighede goed ontwikkel tot 'n netjies en flink huisvrou met eenvoudig maar goed ingerigte huishoudinkie, baie skoon; sy het ambisie om die lewe van haar gesin op 'n goeie peil te bring, en haar gesin vorm 'n groot teenstelling tot dié van die tweelingsusters.

Hierdie gesin X, word nie as 'n typiese trekgesin in daardie distrik beskou nie, maar as 'n uiterste geval. Die distriksdokter wat lange jare daar werk, meen dat daar min is wat so erg is, en selfs by die X.-gesin is daar geen abnormaliteit nie, inteendeel 'n taamlike mate van wakkerheid.

3. Gesin M. Die huisie: 'n plat sinkgeboutjie op 'n delwery; geen skoorsteen, een deur, een venster. Meubels: 'n ou dubbele ysterkatel, sakmatras met strooi gestop, baie verflenterd, geen komberse of lakens; geen stoel of tafel of stoof; ou rakke en kissies; daar is 'n buitebakoondjie en 'n primus-stoof vir die gesin se koskook; potte en panne en bakke lê buite opmekaar; ek dag die vrou maak klaar om te trek. Onder 'n stuk ingefrommelde ogiesdraad voor die deur is 'n paar ou bakke met jong plantjies daarin geplant. Die huisie is 9 by 9 voet en is die gesin se eiendom, soos meestal die geval is op die delwerye.

Alles is vuil en grillerig. Die vrou is in vuil flenters geklee, gesig en liggaam vuil; en sy is glad nie onaansienlik nie, was sy net skoon.

In hierdie hut woon vader, moeder en twee kinders al drie jaar; die dogter is nou omtrent vyftien jaar, die seun ouer. Die vader en moeder slaap op die bed, die seun en dogter op die grond by die voetenend, waarop?

In so 'n omgewing het die gesin die laaste twintig jaar deurgebring.

Die vader, nou omtrent 60 jaar oud, is gebore en groot

geword in die Karo; sy vader was bywoner; hy het op die plaas skoolgegaan en daar lidmaat geword. Hy is ná die dood van sy ouers groot geword by 'n suster wat met 'n vermoënde boer in distrik B. getroud was. Die swaer en suster het hom aangehelp; en toe hy getrou het, had hy 700 kleinvee, perde en muile.

Hy het in distrik B. geboer, tot hy in die Engelse oorlog betrokke is. Hulle plaas was 'n uitspan, en die kommando's van weerskante het op die plaas gekom; alle lewende hawe is naderhand weg; daar die plaas in Kaapland is, het hy nooit kompensasie gekry nie, en hy het nooit weer bygekom nie. Later is hy na die delwerye, waar hy nou drie-en-twintig jaar werk; het nooit 'n „geluk'' gehad nie.

Sy broers en susters is almaal arm, bywoners of delwers; een suster is „nie reg in haar kop nie.''

Die moeder is die dogter van 'n Karo-boer met groot grond, van sy ouers geërf. Dit het daar nie goed gegaan nie. Toe „kom daar 'n man wat hom baie vertel van hoe pragtig die wêreld in Grikwaland is; hy verkoop toe alles, koop karre en waens en trek met al sy kleinvee en 100 beeste.'' In die Onderland is alles „aan vreemde siektes'' dood en is hy uitgeboer. Toe maar weer terug na distrik B. Daar is hierdie dogter getroud, en haar ouers het by haar moes inwoon; toe sy en haar man later trek na die delweye, is hulle saam.

Die moeder het 'n bietije op haar ouers se plaas skoolgegaan.

Die kinders. Almaal in distrik B. gebore, behalwe een seun op die delwery. Vyf dogters het tot St. IV op die plaasskole geleer; hulle is nou almaal met delwers getroud. Een skoonseun het „groot gediek'' en 'n bietjie geluk gehad, maar is weer uitgeraak; al die ander is arm en leef net soos die ouers.

**5. — Groep II: Agteruitgang deur invloede van buite.**

K l a s a. Onder hierdie groep het ek 87 besoek wat nie arm genoem kan word nie. Almaal is egter besoek in verband met ons ondersoek. Daar was b.v. 9 wat die armoede al oorwin het; 35 was gesinne van eienaars van grond of van vee of van albei, besoek om die pionierslewe na te gaan wat in hulle distrik suiwerder is as elders; 9 gesinne op Kakamas, waar ek 16 besoek het, was van ou erfhouers wat deur buitengewone inspanning tot betreklike welvaart gekom het; op die jonger nedersettings is so iets baie seldsamer.

By die meeste van die 87 nie-arm gesinne (behalwe dié wat reeds die armoede oorwin het) was invloede aan die werk wat o.i. indien nie gekeer nie die gesinne tot armoede sal bring. Sulke invloede is b.v. voortdurende verdeling van grond onder

kinders sonder enige voorsiening vir 'n ander bestaansmiddel as die boerdery; gebrek aan meer as primaire onderwys; voortdurende isolement; onbestendige huislike lewe veroorsaak deur rondtrek, ens. Hierdie faktore word as sulks in die hoofrapporte behandel.

K l a s b. Ek het ook nog 247 ander gesinne wat in Groep II val besoek. Hulle is almaal arm. Die meerderheid van my besoeke onder Groep II is dus by mense gewees wat gewoon arm is, maar wat anders beskou en gehelp moet word as die gesinne van Groep I.

Die volgende is 'n voorbeeld van G r o e p II (a) wat nie arm is nie, maar wat agteruitgaan.

4. G e s i n W. 'n Gestadige verarming, typies van veel in daardie en omliggende distrikte.

Op 'n besonder goeie en waterryk Karo-plaas het voorheen gewoon seker W., 'n welvarende boer, wat sy boerdery intelligent gedryf het en wat 'n vooraanstaande man in die distrik was. Hy had vier kinders, A, B, C en D. Ná sy dood het die vier kinders die plaas geërf; hulle het ook voorste plekke in die samelewing ingeneem, gedien op kerkrade, skoolkomitees en wat ook. Hulle is goed getroud en had saam dertig kinders. Sommige van die ouers is nou al dood, sommige leef nog en woon op hulle dele van die plaas.

A se kinders het dit nie verder gebring as primaire onderwys nie, op twee na, nl. 'n dogter wat St. VII gemaak en een wat die Tweedejaars Kwekelingonderwysersexamen gemaak het. Een van A se seuns werk op 'n dorp vir £6 in die maand; een seun is swaksinnig; een boer op sy vader se grond. Die dogter wat opleiding gehad het, het 'n paar jaar onderwys gegee en is nou getroud; een suster woon by haar. Een is thuis by die ouers.

B se kinders het onder St. VI uitgeskei. Drie broers boer op hulle vader se grond, op die stukkies wat hulle ná sy dood sal kry. In goeie tye kan hulle net bestaan.

C se kinders het na 'n dorpskool gegaan; die verste wat hulle gekom het, was by die Onderwysersexamen III; een gee onderwys op 'n buiteskool en doen baie goeie werk.

D se kinders het net primaire onderwys gehad; die seuns boer op hulle ouers se deel, die dogters trou weg.

Die lede van hierdie gesin, vir sover ek informasie het, is gawe, knap mense, nie dom nie, deur almaal gerespekteer. Vir die gewone samelewing skiet hulle dus persoonlik nie te kort nie.

Ek was op besoek by een van B se seuns wat op sy stukkie grond boer, deel van die oorspronklike plaas. Hy het ag kinders,

waarvan almaal wat oud genoeg is, na die plaas se skool gaan, waar daar 'n knap, lewendige onderwyseres werk. Sy vrou is knap en ordeliewend. Ek vra die vader watter kans daar is om sy ag kinders toe te rus vir die lewensstryd, sodat die armoede hulle nie vang nie. „Nee," sê hy, „daar is nie kans nie, behalwe dat ek gehelp word."

Sy oudste seun het tot St. VII gegaan, gesak in St. VIII, is nou in spoorwegdiens vir 8/- per dag.

Sy tweede seun wat tot Std. VI gegaan het, werk op die pad. Die jonger kinders maak goeie vordering op skool; een van elf jaar is in St. IV; die kinders is nie dom nie. Die vader doen sy bes, ry hout dorp-toe; op die plaas was daar toe, aan die einde van die droogte, niks te maak nie.

1ste Geslag, welgesteld, onder voorste mense.

2de Geslag, minder welgesteld, ook onder voorste mense.

3e Geslag, wat op die plaas is, sukkel om te bestaan.

4e Geslag, wat op die plaas is, neem toevlug na ongeskoolde arbeid en moet hulle opwerk vanaf onderstandswerk, spoorwegwerk, ens.

Seker syfers wat ook op 'n wordingsproces van armoede wys. — In Namakwaland het ek omtrent 35 huisgesinne besoek wat nie arm is nie, eienaars van grond of huurders met vee. (In Namakwaland en omstreke is egter om natuurlike redes die leefwyse so dat maatskaplike probleme as op sigself staande beskou moet word; elders in hierdie rapport word die huislike kant daarvan behandel).

Hoewel nie arm nie kry die kinders van hierdie gesinne meestal net primaire onderwys. Die volgende syfers toon in sekere mate aan wat die posisie is van die kinders wat die skool verlaat het. (Vooruitsigte met die boerdery is nie meer goed nie).

Uit 'n totaal van 43 besoekte gesinne in Namakwaland en Boesmanland het ek informasie gekry omtrent die kinders van 29.

Van hierdie 29 gesinne is 24 ouers grondeienaars of grondhuurders met vee. Die aantal kinders van die 29 gesinne (naastenby) is 205, waarvan 58 nog in skool of klein is, sodat 147 uit skool is. Van laasgenoemde het 7 sekundaire onderwys ontvang (2 onderwysers, 3 matriek en aan spoorweg, 1 Junior Cert. Oor een is verder besonderhede nie verky nie).

Dus is 140, met miskien 'n paar uitsonderings, almaal in die veeboerdery in hulle eie landstreek. Gedurende die lang droogte wat in 1929 geëindig het, was àl toevlug vir 'n groot aantal van hierdie mense om onderstandswerk op die paaie te doen.

Die volgende is 'n voorbeeld uit Groep II (a) wat die armoede oorwin.

5. Gesin G. Hierdie gesin woon in die arbeidskolonie in 'n mooi, net, stewige huisie van vier of vyf vertrekke bo op 'n bult; dit is fraai skoon van binne en rondom, met oral tekens van sorg en oorleg en skoonheidsin.

Daar die moeder nie thuis was nie, het ek van 'n ander lid van die gesin net enkele van die vernaamste feite uit die familiegeskiedenis kon kry.

Die vader het voor die Engelse oorlog in Grikwaland geboer met vee. Met droogtes is hy so agteruitgeraak dat hy naderhand gaan werk het op die voor wat die begin was van die nedersetting. Daar was toe al sewe kinders, en die gesin het in 'n sinkhut gewoon. Daarna kon hy 'n erf kry op die voorwaardes van die nedersetting, en kon weer op klein skaal begin boer, maar toe breek die Engelse oorlog uit, 1899; hy en een van sy seuns is kommando-toe. Hy het later buitbeeste van die kommando gekry en het dit huis-toe gebring; daar is hy gevang en het ag maande in die tronk op K. gesit.

Die moeder is gebore en groot geword in 'n afgeleë distrik; hoe afgeleë sal die volgende storie aantoon. Toe sy gedoop is, sê die predikant by die diens, soos die gewoonte is, dat die doopouers moet opstaan. Toe staan die hele gemeente op!

Haar ouers het moes trek met hulle vee, soos op die plase in daardie streke gebeur; sy het nooit skoolgegaan nie, maar het darem, met haar ouers se hulp, so ver gekom dat sy lidmaat kon word. Toe is sy getroud. Toe haar man weg was op kommando, en later in die tronk, het sy by 'n bekende herberg gekry, op 'n plaas, met haar kinders. Maar die vyand het hulle ook baie verniel, graan gevat en alles uitgeroei wat hulle kon. Sy is toe maar weg met 'n tent; moes toe êrens iets in die grond kry vir kos; volk was skaars, parmantig en veeleisend onder oorlogsinvloed. Sy het self, saam met die kinders, die grond bewerk; en toe die koring ingeoes is, het hulle dit met 'n koffiemeule gemaal om te bak. In hierdie tyd het die gesin uit al hulle oorblywende veetjies uitgeraak.

Toe die vader uit die tronk kom, het hy weer op die voor gaan werk en later sy 6 morg gekry.

Dit is algemeen op hierdie en ander nedersettings dat die vrou 'n belangryke en onmisbare aandeel aan die werk moet neem, nie alleen in die huisgesin nie, maar ook op die lande; die mense kan in die reël nie werksvolk bekostig nie. Hierdie vader en moeder het van toe af ongesteur hulle grond bewerk

en hulle kinders groot gemaak, maar met uiterste en onvermoeide inspanning van albei.

Die kinders het almaal op die nedersettingskool tot St. VI geleer; een meisie het St. VII gemaak en is nou getroud met 'n boer „op die trekpad.''

Twee seuns het erwe in die arbeidskolonie; een het eers aan die spoorweg gewerk, het geld weggesit en sy broer aangehelp.

Twee seuns is in Suidwes, het as voormanne gegaan; een het nou sy eie boerdery, die ander is opsigter.

Een seun het op 'n ander besproeiingskema op die afbetaalstelsel grond gekoop en bewerk dit.

Omtrent elke gesin in hierdie arbeidskolonie wat vooruitgekom het — en daar is 'n groot getal — het so 'n geskiedenis agter die rug. Die meeste van die seuns en dogters slaag goed en is daartoe gehelp deur die uitstekende skool.

Die volgende is voorbeelde van Groep II(b) van gesinne verarm deur invloede van buite.

6. Gesin H. Agteruitgang deur oorlog.— 'n Jong egpaar (man 35 jaar) met hulle vyf kinders en die man se moeder woon in 'n netjies klein huisie in een van die voorstede van 'n stad.

Die vader het groot geword op sy vader se plaas, 'n bekende en waardevolle plaas in Transvaal. Sy vader is nou dood; van die broers woon nog op die plaas; die moeder kry ouderdomspensioen.

Die volgende is 'n paar feite uit hulle geskiedenis, 'n typiese Transvaalse oorlogsgeskiedenis.

Toe die hoof van hierdie gesin 'n seuntjie was, is sy vader op kommando gegaan in die Engelse oorlog. Drie seuns het mee gaan diens doen as burgers. Een het siek geword aan koors en is terugestuur; hy het toe gesorg vir die boerdery. Die ander seuns was 13 en 10 jaar oud, en daar was ook die moeder en dogters; hulle het saam al die werk binne en buite op hulle geneem.

Die plaas, centraal geleë, het baie besoeke van die vyand gekry. Die eerste troepe het nie geplunder nie, maar in 1901 het 7,000 man gekom en daar kamp opgeslaan. In een uur het hulle 'n verwoesting aangerig, al die ryp koring van die lande afgesny, die skure se koring, omtrent 250 sak, aan brand gesteek. Toe is hulle weg; ook al die lewende hawe. 'n Maand daarna het 'n kleiner klomp gekom, en die moeder met haar vier dogters en drie seuns is op hulle waens gelaai; hulle is toegelaat om hulle beddegoed, ens., ook op te laai op die plaas se eselwaens; so is

hulle vervoer na Pretoria en daar afgelaai op 'n kaal erf; hulle moes self huis soek.

Op Pretoria het die gesin 'n jaar gewoon.

Twee seuns het werk gekry by die municipaliteit; die meisies kon nie verdienste kry nie. Die huishuur was £2 in die maand. Later het hulle iets van kos gekry van die kommissariaat.

Ná die jaar is hulle na die Irene-kamp gestuur en in 'n tent geplaas; maar ná drie maande was dit vrede. Hulle het 'n wa gekry, hulle paar goedjies daarop gelaai en plaas-toe gestap, 14 myl. Op die plaas kry hulle een huis waarin Kaffers woon, en een huis waarin 'n Engelsman woon; dié wou nie padgee nie, en die kinders moes hom uitsit. Die huis was vuil en verniel, waens verbrand, gereedskap stukkend, bome verniel.

Nege maande ná die vrede is die vader en twee seuns teruggekeer en het hulle weer begin boer, osse gekoop, 21 stuks, uit repatriasiefonds (elke seun het 6 gekoop), en ploeë en waens. Maar in 1913 moes hulle bankrot gaan. Hierdie seun het toe aan die spoorweg werk gekry, waar hy nou nog werk, 13 jaar.

Hy het intussen, in sy beste leerjare, min kans gehad om skool te gaan, en nou vind hy dit moeilik of onmoontlik om vordering in sy beroep te maak. „Die kantoor het my al keer op keer gevra watter standaard ek gemaak het. Had ek maar St. VI, dan was ek al baie verder" Nou bly hy in „goedere" vir £11 in die maand. Maar hy sal sorg dat sy kinders leer; daarin, sê hy, lê die sleutel van die toekoms.

Die moeder is die dogter van 'n vroeër welgestelde Hoëveldse boer. Gedurende die oorlog is hulle huise verbrand, en alles is uitgeroei. Kapitaal had hulle nie, moes goewernementsvee koop, maar het nooit weer reggekom nie; is tot vandag nog arm. Sy het in 'n goeie dorpskool primaire onderwys ontvang.

Kinders, vyf. Oudste dogter skrander, het St. VI gemaak in die Afrikaanse skool; haar ouers is baie belangstellend en sal veel opoffer om haar verder te laat leer.

7. G e s i n V. V e r a r m i n g h o o f s a a k l i k d e u r d r o o g t e, g e b r e k a a n o p v o e d i n g. — Mevrou V. is 'n weduwee wat verdien deur te sorg vir 'n siek vrou. Sy is 'n versukkelde ou vroutjie met 'n temerige spraak; dit is moeilik om die aandag op haar te hou, maar dit is die moeite werd; sy dink. Sy het my die volgende geskiedenis vertel, wat ek later bevestig gekry het:

Haar man, dood in 1924 toe hy 39 jaar oud was, is op 'n plaas gebore en groot geword. Hy het nooit skoolgegaan nie; sy vader had eie vee, waarmee hy moes trek waar hy grond kon kry, en het swaar geleef. Sy moeder is dood toe hy 11 jaar oud

was, sy susters het op die plaasskool 'n bietjie geleer lees; hy self moes vee oppas; en as hy saans thuis kom, maak die susters vir hom 'n skryfvoorbeeld; so het hy geleer skryf, kon later 'n brief skryf, want hy wou altyd so graag leer.

Een van sy broers is 'n transportryer, een 'n bywoner in Suidwes, een 'n plantasiewerker, een op 'n kerknedersetting waar hy goed vorder, twee susters is getroud met dagloners.

Mevrou V. se eie vader was 'n veeboer met omtrent 'n duisend kleinvee en perde en esels. Deur droogte het hy in die skuld geraak en so uit sy besittings. Haar moeder was die dogter van 'n boer wat aan elk van sy vyf kinders 'n plasie kon vermaak; sy het haar deel gekry, maar ook dit is later verkoop.

Haar een broer is 'n messelaar, een 'n delwer, een 'n plantasiewerker, een het sy eie vee (goewernements), een suster is getroud op 'n kerknedersetting.

Sy self het 'n paar maande skoolgegaan en kan lees en skryf. Sy het toe sy klein was, vee opgepas, tot sy 11 jaar was, smôrens gaan sy veld-toe met 'n hond en haar kos; die plaas was klein, en sy kon smiddags huis-toe kom om te eet; kos was daar altyd genoeg.

Toe sy getroud is, het haar man 26 veetjies gehad en sy 30. Hy het toe vir 'n oom gaan vee oppas, had 'n huis van drie vertrekke, en damwater vir sy vee. Toe die dam verdroog het, moes hulle 'n paar maande in 'n tent woon waar wei was; toe reën dit en is hulle weer huis-toe. Maar haar eerste kindjie was naby, toe het sy op 'n dorpie gebly vir die bevalling en tot die kind 1½ maande oud was. Toe het hulle in 'n tent gaan woon op S. se plaas, en haar man het werk gekry, draadtrek om groot kampe. Maar toe breek die Groot Oorlog uit en het die draadtrek tot stilstand gekom. Toe het hulle gaan vee oppas by haar broer; daar had hulle een kamer aan die huis, en sy het buite gekook.

Die kindjie was baie sieklik tot 3 jaar oud, en hy was 2 jaar oud voor hy kon loop; teen dié tyd was daar 'n tweede, ook swak, want sy was swanger toe die eerste ag maande oud was. Hierdie tweede kind is swaksinnig. Al haar ander kinders is gesond.

Hulle het by die broer goed aangeboer tot hulle 500 vee had. Toe kom die droogte, en in 1916 was alles dood op 20 na. Daarna het hulle weggetrek na 'n plaas in die distrik Knysna en het tuinwerk aangeneem en tussenin bos skoongemaak. Vir twee jaar was die oes van die skoongemaakte grond hulle s'n, en daarna het hulle om 'n deel gewerk; had vry huis.

Hulle het gelukkig geleef en goeie vordering gemaak; ná drie jaar kon haar man na R. gaan en 8 beeste koop; later had

hy 'n span van 16; dié het hy toe weer verkoop en die geld in die bank gesit.

Toe vra 'n groot houthandelaar hom om op goeie voorwaardes 'n nuwe aanleg te gaan maak. Hy trek toe £35 uit die bank om gereedskap vir boskap te koop en om mense te huur.

Op hierdie grond het hulle 'n lekker huis gemaak van pale en klei; hy het die pale gekap, en sy het die klei getrap en die mure gepleister; die dak was van riete. Die man het weer sy geld ingewerk en 'n goeie oes gehad; sy vrou het goed vir hom en die kinders gesorg; daar was altyd kos genoeg, genoeg groente, melk en eiers.

Toe kry die man 'n soort verlamming; hy moes na die hospitaal geneem word en is daar dood.

Die kinders is in inrigtinge of by mense aangeneem, en die moeder pas die siek vrou op, wat goed is vir haar.

„Mevrou,'' sê sy vir my, „ek is nie geleerd nie, maar ek het 'n konsensie.'' (Wat sy bedoel, is dat sy nadink oor sake). „En dit is vir my wonderlik. Driemaal het ons op en op gegaan tot dit lyk ons moet *nou* deurgaan, en dan word ons teruggeslaan. Waarom sou dit nou gewees het?''

Hierdie geskiedenis van onkunde, droogte en rondtrek is typies van die meerderheid van arm gesinne in die Karo, behalwe dié wat onder Groep I val.

8. Gesinne A en N. Armoede in 'n ryk distrik. — Die distrik D. word oral genoem as 'n ryk distrik; dit is ook; die boere kan twee skape op 'n morg aanhou; een plaas van 1,500 morg is in 1929 verhuur vir £600 per jaar, nog een van 2,000 morg vir £804 p. j. vir 3 jaar; die huurder het dit toe weer vir 3 jaar geneem vir £750 p. j.

Tog het maatskaplike werkers aan my gesê dat die armoede van D. van 'n besonder agterlike gehalte is. Ek het toe daarheen gegaan en 'n paar besoeke op die dorp afgelê, ook uitgery na 'n dorpie wat vir arm mense aangelê is waar hulle vir hulle hartebeeshuisies bou en hulle veetjies, 50 of 80, kan wei. Daar is 'n kerk, 'n pastorie en 'n goeie skool, maar geen predikant nie; die dorp se predikante sorg vir die gemeente daar.

Op hierdie dorpie het ek die toestande van Johannesburg of Kaapstad se agterbuurtes aangetref, so in die oop veld, 'n leefwyse uiters agterlik. Deur die skool het egter verskeie van die kinders uitgekom, in spoorwegdiens e.a. Die hoof van die skool het die volgende syfers gegee:

Gedurende 5 jaar (1925 — '29) het 28 kinders die skool verlaat, 9 met St. VI. Daarvan het 4 verder gaan leer, 2 is in

spoorwegdiens, 3 op plase, 1 in 'n kafee, 1 is winkelklerk, 1 op onderstandswerk, 1 in huisdiens, en *13 is thuis by die ouers in hulle huisies, sonder werk;* 3 van laasgenoemdes is later getroud. Oor twee was verder inligtings nie beskikbaar nie.

In die skool was daar toe (1929) 72 kinders.

Hoe kom dit dat so 'n arm en agterlike samelewinkie in so 'n ryk distrik tot stand gekom het? Die geskiedenis van gesinne A. en N. sal miskien lig werp op die saak.

G e s i n A. Mnr. A. is nou 64 jaar, 'n man wat die agting van almaal wegdra. Hy en sy vrou woon op die groot dorp in 'n baie netjies klein huurhuisie, van binne rustig en aangenaam. Hulle leef eenvoudig, is typiese boeremense; hulle lewensbeskouing is ook dié van besadigde, verstandige boere.

Die vader is van goeie familie van weerskante, het groot geword in distrik B. op sy vader se huurplaas, en het by sy oupa skoolgegaan tot hy kon lees en skryf. Hy het gewerk en vee bymekaargemaak; en toe hy getroud is met sy niggie, het hulle begin met 100 skape. In die Engelse oorlog het die vyand sy goed afgevat; toe had hy al vier kinders.

Hy het toe as bywoner gaan werk: 1. By O. vir 3 jaar; huis vry, wei vir omtrent 12 beeste; hy gee helfte saad, ploeg en vee, kry helfte van die oes. In die eerste jaar het hy min gewen, in die tweede 100 sakke met koring, £1 per sak, in die derde net sy broodkoring.

2. By C. Die eienaar het land vir drie sak saad gegee as vergoeding vir toesig oor al sy vee vir 'n jaar. Daar het die gesin sewe jaar gebly. „Dit kom uit op jou brood en miskien 'n bietjie meer.'' Die skool was toe drie myl ver; smiddags om vier uur kom die kinders thuis . Die dogters (hulle had geen seuns, ag dogters) het gehelp inspan, ploeg, lei; maar die ouers het gesorg dat hulle nie te hard werk nie.

3. By B., 'n Engelsman van oorsee, 2 jaar, £3 per maand, 2 slaggoed, land vir drie sak saad per jaar, wei vir 8 beeste. Geen skool.

4. Toe by B. in 'n ander distrik, op dieselfde voorwaardes as bogenoemde . Daar 6 jaar; die gesin praat met lof van die man. Maar hy is dood, en die plaas moes verkoop word.

5. Toe by H. op dieselfde voorwaardes, een jaar; toe dorptoe.

Die dogters is met goeie mans getroud en het dit almaal min of meer getref soos die volgende:

G e s i n N. Een is getroud met N., nou omtrent 36 jaar oud. Hy is as plaasseun groot geword in distrik D., het skoolgegaan op die plaas tot hy kon lees en skryf, het begin as plaas-

werker by goeie mense en het later vir homself iets kon bymekaarmaak.

By B. gewerk; daar had hy wei vir 160 kleinvee en 'n paar beeste. Had sy huis vry, land vir 2 sak saad, £18 p.j., 6 sak meel, 18 slaggoed p.j. en was toegelaat om 200 kleinvee aan te hou. As hy oppassend gewerk het, kon hy 100 lammers p.j. verkoop teen, soos pryse toe gestaan het, 10/- stuk, d.w.s. vir £50.

Dus was sy inkomste £68 p.j. en sy kos en woning. Hierdie voorwaardes was die beste toe in die distrik te kry vir voorman of bywoner.

N. is toe van B. weg; het elders aangeboer tot hy 200 skape en omtrent 40 beeste had, en toe het hy gaan plek soek, want hy wou graag aanboer. Die beste kans wat hy in sy eie en aangrensende distrik kon kry, was huurgrond genoeg vir sy vee vir £60 per jaar; dan moes hy self sy huis bou. Dit kon hy nie doen nie, en ná oor die saak na te dink het hy sy vee verkoop en dorp-toe getrek om taxi-vervoer aan die gang te sit.

Die vader van die eerste gesin, wat my ál die feite gegee het, is volgens opinie van gesaghebbendes in die dorp stip vertroubaar in sy gegewens. Hy beweer dat dit 'n seldsame uitsondering is as 'n man wat met niks begin, grondbesitter of selfs anders vermoënd word in daardie streke. „Jy kom teen 'n muur vas.''

Sulke mense in wie daar iets steek, trek vermoedelik (in hierdie distrik) dorp-toe of weg na die stede as hulle teen daardie muur kom. Dié wat te swak is om weg te trek, moet dan 'n bestaan soek in rondswerf met hulle klompies vee, met gevolglik slegte huislike toestande; of hulle kom bymekaar in die velddorpie hierbo beskryf.

Sal die gevolg vir daardie distrik nie wees dat sy armes meer en meer van Groep I en later 'n maatskaplike probleem word nie? Is dit nie nou al so nie?

## 6. — Opsomming en algemene gevolgtrekkings.

In die voorgaande het ek deur 'n aantal typiese gevalle uit elke groep te gee probeer duidelik maak waarom dit my noodsaaklik gelyk het om my huisbesoeke waarvan ek aantekeninge gemaak het, in twee groepe te verdeel, die tweede met onderafdelings.

Die syfers wat hierop volg, het ek gekry deur sekere informasie van omtrent alle gevalle in te win en later te tabuleer. Die resultate sal miskien lig werp op die hele kwessie van armoede onder blankes in ons land.

(a) Nering en maatskaplike stand van vaders van 412 besoekte gesinne.

| | |
|---|---|
| Boere, eienaars of huurders (meestal nie-arm, Groep IIa) .. | 87 |
| Bywoners ........................................ | 37 |
| Dagloners (veewagters, draadtrekkers, dammakers, los werkers, ens.) | 113 |
| Ongeskoolde ambagsmanne ........................ | 74 |
| Ander nerings ................................... | 101 |

(b) Woningtoestande by 416 gesinne.

| Onbeskaafde behuising | gesinne | (waarvan 40 in stede) |
|---|---|---|
| (agterbuurtstoestande) | 137 | d.w.s 32.9% |
| Ordelik maar te klein | 103 | d.w.s. 24.8% |
| Goed, ordentlik | 176 | d.w.s. 42.3% |

(c) Opvoeding van ouers.

Soos hierbo aangetoon behandel ons 'n totaal van 462 gesinne, 83 nie-arm, ± 247 gewoon arm, terwyl ±126 as mees agterlik gegroepeer word. Met hierdie totaal in gedagte is die volgende syfers van belang. Die informasie omtrent opvoeding van ouers is van 817 ouers ingewin.

| | | |
|---|---|---|
| Ouers met sekundaire opvoeding meestal nie verder as St. VIII nie...... | 35 | d.w.s. 4.3% |
| Ouers met primaire of plaasskoolopvoeding.. | 366 | d.w.s. 44.8% |
| Ouers wat net kan lees en skryf.......... | 319 | d.w.s. 39.0% |
| Ouers wat nòg kan lees nòg kan skryf...... | 97 | d.w.s. 11.9% |

(d) Misdadigheid.

In 462 gesinne het ek 23 gevalle van misdaad teëgekom, gewoonlik diefstal of drankverkoop. Veertien daarvan was in Johannesburg, uit 63 gesinne, waarvan 6 spesiaal besoek was saam met die reklasseringsbeambte, meestal vrouens met opgeskorte vonnis vir drankverkoop.

Dit het my voorgekom asof misdadigheid nie 'n ernstige faktor in my probleem was nie, nl. die vrouekant van die armoedskwessie.

(e) Onsedelikheid.

Onsedelikheid onder mans het ek nie nagegaan nie. Wat vrouens betref, het ek dit gekry in 57 gesinne uit 462, d.w.s. in omtrent 12.3%. Nege gevalle was in Johannesburg, uit 63 besoeke. In een buitedorp in Kaapland het ek 8 gevalle in 21 besoeke gekry.

Ek het gevind dat dit onmoontlik was om op hoogte te kom van hierdie kant van ons ondersoek. Sulke verskynsels as die aantal buite-egtelike geboortes, die gevalle van veneriese siektes, gee nog geen vertroubare aanduiding nie. Van die polisiekantore in Pretoria het ek goeie en bereidwillige hulp gekry, maar selfs daarna kon ek net 'n algemene gevolgtrekking maak, nl. dat onsedelikheid nie erger by die arme is nie as by enige ander maatskaplike stand.

(f) Drankmisbruik.

In 462 families is daar slegs 38 gevalle van drankmisbruik gevind, d.w.s. sowat 8%.

(g) Kranksinnigheid en swaksinnigheid.

In 462 families het ek 75 gevalle gekry van kranksinnigheid en swaksinnigheid (òf thuis òf in inrigtings). Sommige van hulle was in gesinne wat speciaal deur die Kommissie ondersoek is weens buitegewone ondertrou, sodat hierdie proporsie nie as werklik representatief beskou kan word nie. Ek is ook nie in staat om 'n vertroubare persentasie vir die ondersogte gesinne aan te gee nie, daar ek nie volle besonderhede omtrent elke familie kon kry nie.

Algemene Gevolgtrekkings.

(i) Onsedelikheid, Dronkenskap, Swaksinnigheid, Misdadigheid is *nie* algemeen kenmerkend van arm wit gesinne in ons land nie.

(ii) Algemeen kenmerkend is 'n lae opvoedingspeil, heeltemaal onvoldoende vir aanpassing aan hedendaagse eise.

(iii) Algemeen kenmerkend is onbeleseuheid.

(iv) Algemeen kenmerkend is gebrek aan maatskaplike sin in sy eenvoudigste of in sy meer ontwikkelde vorm.

Dit het my voorgekom dat daar in die vierde kenmerk miskien 'n sleutel lê van 'n vername oorsaak van agteruitgang. Daarop word derhalwe ingegaan in Hoofstuk II van hierdie rapport.

## HOOFSTUK II.

## DIE MOEDER.

**1. — Gebrek aan maatskaplike sin 'n algemene kenmerk van agteruitgang.**

Vir alle vorme van die samelewing is een van die eerste vereistes 'n onderlinge skikking, d.w.s. 'n sekere mate van orde. Daarvan hang die sukses van die samelewing as sulks af.

Niemand sal ontken nie dat dit van groot belang vir 'n persoon se vooruitgang is om 'n begrip van hierdie maatskaplike orde te hê. Namate hy 'n beter begrip daarvan het, sal sy maatskaplike vooruitgang groter wees. Hy moet 'n begrip hê:

1. Van die betrekking waarin hy tot ander gesinslede staan. Dit is die eenvoudigste vorm van maatskaplike sin. 'n Huisvrou, b.v., wat dit het, sal besef dat dit reeds haar plig teenoor haar gesin is om haar tyd en werkkrag in die huis behoorlik in te deel.

2. Van die betrekking waarin sy gesin tot ander gesinne staan. Ouers wat dit het, sal b.v. sorg dra dat die kinders 'n kans vir 'n behoorlike bestaan kry.

Tot so ver kan die maatskaplike sin selfs in hoë mate deur die invloed van die huisgesin aangekweek word.

3. Verder moet 'n persoon deur skoolgaan en lees en omgang die begrip kry van die verhouding van sy omgewing tot ander omgewings, van sy eie klein samelewing tot dié van ander. So ontwikkel die maatskaplike sin as onmisbare faktor in die beskawing; dit bereik sy hoogtepunt by die volksleier wat sy volk se posisie met betrekking tot ander volke ken, en wat vir sy volk voordelige gebruik van sy kennis maak.

Hoe ver is ons arm witmense gevorder in hierdie maatskaplike opvoeding?

By die gesinne wat ek besoek het, het ek baie meer met die moeders en dogters as met die vaders en seuns te doen gehad. Veral by die moeders het ek algemeen 'n gebrekkige of verwarde begrip van die lewe aangetref. Eweredig met hierdie gebrekkigheid of verwardheid was die agterlikheid van die huisgesin. Hierdie verwarde lewensbegrip, vir sover ek dit kon ontleed, ontstaan uit 'n gebrek aan maatskaplike sin, wat hom in sy eenvoudigste vorm uit as gebrek aan 'n sin vir orde.

Soos ons gesien het, is daar 'n klein persentasie ouers (uit my besoekte gesinne egter 30 percent) wat nog nie eens die sin vir orde in sy eenvoudigste vorm het nie, en ook geen huisgesin hoe eenvoudig ook, ordelik kan reël nie. Hulle vorm gesinne omdat dit 'n natuurlike drang is, maar daar is gebrek aan besef van onderlinge verpligtings by die gesinslede, laat staan van die verhouding tot ander gesinne.

'n Jong meisie op een van die delwerye, b.v., sê aan die sendingwerkster: „Miss A. wil nou hê ek moet anders lewe. Maar dan moet ek saans in daardie hok inkruip. Ek doen dit nie. Ek gaan liewers by daardie mans in hulle kamers slaap.'' Haar huisgesin was van die type hierbo beskryf (G e s i n M. Hoofstuk I).

Sulke gesinne word gekenmerk deur die feit dat hulle in smerige huisies woon, slordige klere dra en van die hand in die tand lewe. Hulle leefwyse is soos dié van agterlike kleurlinge. Jy vind dikwels dat in groot stede gesinne onder G r o e p II ook in agterbuurtswonings moet woon; maar hier praat ons van die agterbuurt-m a k e r s. Hulle is te vinde nie in die stede alleen nie, maar in klein dorpies, op plase en op die oop veld.

Waar daar nog 'n sekere gevoel van saamhorigheid by sulke gesinne is (wat net duur tot die kinders sterk genoeg is om weg te breek), ontbreek by hulle heeltemaal die besef van saamhorigheid met ander gesinne, of bestaan dit net in baie elementaire, soms verdraaide, vorm. So is in G e s i n K., hierbo aangehaal, die vrou se lewendigste begrip van die samelewing dat dit iets is waarvan sy kan bedel. By my besoeke het ek gevind dat hoe swakker die gesin is, des te vaster word gereken op die hulp en ondersteuning van mense wat 'n sterker posisie in die samelewing inneem. By die lede van hierdie gesinne vind ons nog die primitiewe afhanklikheid van 'n kind, nie die besef van wedersydse verpligtings nie.

Die eerste stadium van die maatskaplike sin, nl. dié waarin onderlinge verpligtings in die huisgesin self aangeleer word, is die meeste gesinne in ons G r o e p II al verby. Maar 'n groot aantal van hulle kan die tweede stadium, nl. die besef van verpligtings teenoor ander gesinne, nie bereik nie. Sulkes is b.v. veewagters, dagloners, dikwels die trekgesinne, meestal dié wat afgesonderd geleef het. Hiermee word nie bedoel dat alle veewagters, ens., bedelaars is nie; net dat daar met so 'n afgesonderde ontwikkeling van die gesin ook meestal 'n onkunde omtrent die posisie van die gesin met betrekking tot ander gesinne saamgaan, en gevolglik (daar die mees elementaire begrip van

sociale verhoudinge by die moeder ontbreek) 'n algehele onbekwaamheid om enige planne te maak om die kinders voor te berei vir 'n ordentlike bestaan.

Soos hierbo uiteengesit, lyk dit of die opvoeding in die eerste twee stadia van maatskaplike sin vir orde gegee moet word in die huisgesin, deur die ouers en veral deur die moeder; die opvoeding tot die derde stadium, die begrip van die verhouding van die een omgewing tot die ander, word in hoofsaak gegee deur kerk en skool, veral bevorder deur lektuur en deur omgang met ander mense. En dit is die verste stadium wat die meeste burgers bereik.

Selfs by die derde stadium kom die inisiatief ook van die huisgesin; die vat van skoolonderwys op die kind word baie versterk of verswak deur die invloede van die huisgesin.

As hierdie ontleding van enige waarde is, dan volg dit daaruit dat die huislike opvoeding van die allergrootste belang vir die burger is. Die centrale figuur in die huisgesin is die moeder; die bekwaamheid van die moeder om daardie huislike opvoeding te gee is dus ook van die allergrootste belang.

My besoeke het sterk die indruk op my gemaak dat gebrek aan hierdie bekwaamheid by seker seksies van ons bevolking 'n grondoorsaak van agteruitgang was, en dat dit gesinne hierdeur in so 'n toestand gekom het dat hulle aan swaar ekonomiese druk geen teenstand kon bied nie of, nog erger, nie kan bykom nie selfs ná verligting van so 'n druk.

In die verdere deel van hierdie hoofstuk word dan die omstandighede ondersoek waarin die moeders van arm gesinne verkeer, en die invloede wat in die verlede hulle gesonde maatskaplike opleiding teengewerk het.

**2. — Die moeder in die huisgesin.**

Laat ons vasstel as die definisie van 'n normale huisgesin een wat die kinders so beïnvloed en vorm dat hulle weer op hulle beurt stigters van gesinne sal word wat nie 'n las vir die samelewing en vir die staat is nie.

'n Huisgesin is 'n organisasie en werk soos 'n organisasie, nl. dit werk alleen gesond en normaal as dit volgens ingestelde reëling werk.

Die stigters van 'n normale huisgesin, die vader en die moeder, verdeel in die begin die verantwoordelikheid onder mekaar. Hierdie indeling geskied by verskillende volke op verskillende wyse, maar is in die algemeen gemaak op grond van liggaamlike verskille. Die vader sorg vir die voorrade, en die moeder gebruik dit vir die behoeftes van die gesin. Die beste

gesinne vir 'n volk is dié waarin beide ten volle hulle pligte nakom, met wedersydse begrip en aanvulling van mekaar se werk.

In die normale sin is die werk van die moeder:

(a) Om voorrade kos, klerasie, geld, ens., wat deur die man besorg word, te gebruik; om die huis wat hy bou, koop of huur, in te rig vir die behoeftes van die gesin.

(b) Om die huislike opvoeding te gee — d.w.s., om die gesinslewe so in te rig dat die kinders, en veral die dogters, onbewus daardeur leer hoe om op hulle beurt weer gesonde gesinne te stig. Verbonde aan die huislike is die maatskaplike opvoeding deur ontwikkeling van verstand, van aanpasvermoë, ens.

(c) Om die kinders te baar en te versorg gedurende hulle hulpelose jare.

Hulp vir die moeder by die nakom van bowegenoemde pligte. — In die gesinne wat deel vorm van dorpe, stede of enige samelewing, word die moeder in haar gesinswerksaamhede gehelp en ondersteun deur skikkings met ander gesinne, en met instellings soos dorpsrade, skole, kerk. So kry die vrou hulp by die nakom van haar pligte (hieronder vervat in *a*, *b* en *c*) na aard en gehalte van die samelewing waarin sy woon. Sy word gehelp

(a) By die gebruik van voorrade deur die mate van gereedheid vir gebruik van die stowwe wat die man besorg, en van die huis wat hy verskaf. Sy beskik b.v. oor klaar geslagte en afgelewerde vleis, gemaalde meel of gebakte brood, ander voorbereide voedingstowwe, 'n ruim keuse in klerasie, huise wat onder dorpstoesig gebou en skoongehou moet word, aangelegde water, reëling van sanitasie, ens.

(b) By opvoeding deur die sterk invloed van die standaard wat die samelewing om hulle heen aanlê; waar ouers nog ongevoelig daarvoor mag wees, sal die kinders dikwels daarna streef om hulle lewe gelykvormig aan dié van ander in te rig. Baie groot is by die verstandelike en sedelike opvoeding die hulp van skool en kerk, so groot dat daar 'n neiging bestaan om alhoemeer die kind se opvoeding aan hierdie instellinge op te dra en daar nie binnenshuis voor te sorg nie.

(c) By geboortes, kindersorg, siektes, deur dokters en verpleegsters, gewoonlik binne bereik; deur klinieke en ander instellings vir volksgesondheid; raad en bystand van vriende en bure. Baie sterk is ook in die samelewing die morele steun van seker norme van behandeling, sindelikheid, hygiëne, ens.

Die moeder in die afgesonderde huisgesin. — 'n Groot aantal Afrikaanse gesinne, en veral dié wat die oorsaak is van die ontstaan van hierdie probleem van armoede, het egter nie in groepe of samelewings ontwikkel nie, maar as pioniers, in min of meer volslae afsondering. Die vrou se pligte in sulke gesinne val onder dieselfde drie hoofde as hierbo opgenoem, maar daar het in die afsondering vir die meeste moeders nog 'n vierde plig ontstaan, nl. deelname in die boerdery buitenshuis.

In dele van die Karo en in Namakwaland, Boesmanland en in dele van die distrikte Kenhardt en Calvinia het ek die gewoonte by huismoeders en dogters op veeplase aangetref om behulpsaam te wees in lamtyd; die vrouens hou daarvan en vind die werk nie te veel nie; hulle moeders en grootmoeders het ook so gehelp, omdat in daardie lamtyd all hulp nodig was en omdat die voorraad arbeidskragte op die groot en verafgeleë plase beperk was.

In Namakwaland, waar die isolering langer voortgeduur het as in enige ander deel van die Unie, het hierdie gewoonte ontwikkel tot die tradisie „bokwerk is vrouewerk." Die vrou help nie alleen nie; dit word aangeneem dat sy *verantwoordelik* is vir die bokboerdery; die man help. In lamtyd, Julie-Augustusmaand, staan sy soggens voor dag op en gaan, met enige hulp wat sy kan kry, na die bokkraal en kyk dat die lammers by die ooie kom, 'n werk wat haar ophou tot so neënuur se kant. „En dan lê jou huis nog net soos jy dit vanmôre gelaat het; en jy moet nog 'n klein kind ook hê," sê een vrou vir my. „My ma het dertien kinders so groòt gemaak," voeg sy daarby.

Hierdie toedeel van „bokwerk" aan die vrou het ek ook aangetref in Boesmanland en in dele van die distrikte Calvinia en Kenhardt.

Oral waar veeboerdery geslagte aaneen uitgeoefen is, en waar derhalwe die werksaamhede oor uitgestrekte stukke grond versprei was, skyn dit te gebeur het dat die vrou al hoe meer gesorg het vir alle werk wat naby die werf of staanplek was. Dit is ook die geval by 'n trekboerdery.

Op nedersettings gebeur dit ook — ook by arm boerderytjies — dat veel afhang van die hulp wat die vrou buitenshuis gee; so help die vrouens en kinders op Kakamas in die katoenboerdery baie met skoffel en pluk van katoen, en ook by die insamel van ander oeste. Op Jonkersberg-nedersetting, waar die mans ver weg van die huise met die bosaanplanting besig is, moet die vrouens die hele sorg vir die groot groente- en vrugtetuine, waar-

uit die gesin moet kos kry, op hulle neem, dikwels sonder enige hulp.

Oral in Kaapland is plase met baie werksvolk, vir wie die huismoeder sorg vir kos en brood; as die volk vir hulle self sorg, kry hulle nie genoeg kos nie en werk hulle minder en slegter.

By die afgesonderde gesin is daar dus in vele gevalle 'n vierde plig vir die vrou.

Laat ons nou sien watter hulp sy by die drie normale huislike pligte kry.

(a) By die gebruik van voorrade.—In plaas daarvan dat voorrade reeds deur die samelewing vir gebruik gereedgemaak is, moes en moet nog, namate van die min of meer volslae afsondering, die boervrou byna alle kos van die primaire produkte vervaardig, b.v. brood, vet, botter, eers ook seep en kerse; vir vleis moet die vee eers geslag word, vir die melkery moet gesorg word. Dit het nie alleen in die verlede en nou veel werk en inspanning en oorleg van die vrou vereis nie, maar ook veel tyd en aandag.

Ook huislike geriewe wat in die dorp deur onderlinge skikkinge aangebring kon word, moes die buitegesin ontbeer; water moes b.v. elke dag aangery of aangedra word, soms van ver. Dit is interessant dat in afgesonderde streke waterdra ook 'n vroueplig is, miskien om dieselfde rede waarom bokboerdery ook as haar plig beskou word. Die man was nie altyd by die hand om water te haal of laat haal nie, en so het die vrou dit self moes doen, iets wat later tradisie geword het.

(Dit is ook interessant om te verneem dat in die afgesonderde boerelewe in die Verenigde State van Amerika dergelyke tradisies ontwikkel het omtrent vrouewerk. Een boer, 'n goeie huisvader en sorgsame eggenoot, vertel aan die skrywer van *The Southern Highlander and his Homeland* * hoe vreemd die leefwyse van die stedelinge is, soos hy gehoor het. ,,Why, Professor, that feller told me that up ther in Massachusetts nary woman ever sot her foot out of the house to do a lick of work. She don't milk the cow, she don't tote in the firewood, and she don't carry water from the spring, no matter *how* far it is!'')

(b) By huislike e.a. opvoeding van haar kinders.—Watter hulp het die boervrou, in die hele 19e eeu, en in sommige streke selfs nog gedurende die laaste dertig jaar, by die opvoeding van haar kinders gehad? Meer verstoke van die voorregte van verkeer met die buitewêreld dan haar

* *The Southern Highlander and his Homeland*, by John C. Campbell. Uitgawe van die Russel Sage Foundation.

man, was die magtige invloed van die maatskaplike standaard vir die buitevrou beperk tot die eie huislike kring; wat sy van haar moeder geleer het, was in baie gevalle haar enigste rigsnoer. Sonder die gesonde aanraking met die samelewing sal sulke invloede noodwendig deur die omstandighede verswak moet word; dit is wonderlik dat dit deur al die geslagte heen in sulke dele soos b.v. Namakwaland so sterk gebly het; die rede was miskien dat elke nuwe geslag van moeders gevoel het dit was al wat hulle had. Dit is ook nou nog daar die gewoonte dat 'n vrou by die geboorte van haar kinders plan maak om naby haar eie moeder of skoonmoeder te kom, omdat sy daar alleen die eerste lesse in die grootmaak van die kindjie kan kry.

Die invloed van die skool was klein; skole was in die pionierstyd tot 50 jaar gelede in die Karo, ook in Transvaal ver van die stede, en tot omtrent 30 jaar gelede in die noordwestelike Kaapland en in die Bosveld van Transvaal van 'n baie primitiewe aard. Ook in die suidwestelike Kaapland het ek vaders en moeders van onder die 50 jaar aangetref wat nog uit die *Trap der Jeugd* en uit die „Bloublaai A-B-C-boek'' geleer het. (Hieroor die rapport van die Opvoedkundige).

Die invloed van leesstof was so te sê nil; slegs in uitsonderlike gevalle het Karo-boere van 50 jaar gelede ingeteken op koerante; en waar dit nog gedaan was, was daar vir die vrou nog niks opvoedends nie, min wat haar kon laat dink aan 'n loopbaan vir haar kinders buite die boerdery.

Die direkte kontak met die Kerk was tot 'n minimum beperk, viermaal in die jaar kerkgang, eenmaal predikantsbesoek, en dan later vir die jongmens, eenkeer in die lewe, die paar weke van voorbereiding vir die lidmaatskap — as hy dit kon kry. Tog was die Kerk se invloed baie sterk. Die krag van die Kerk het ook in die huisgesin gelê; gehegtheid daaraan moes ook deur vader en moeder aangekweek word; die eerbied vir kerklike instellings het een geslag aan die volgende oorgelewer. By al my besoeke het ek selde gevalle teëgekom van Afrikaners wat nie lidmaat was nie.

Die moeder, met hierdie skrale hulp van skool en kerk, feitlik heeltemaal sonder leesstof as gids, en sonder die sterk invloed van aanraking met die volkslewe, was dan die opvoedster, veral van die dogter; sy moes die taak verrig so goed of so sleg as sy kon.

(e) By die geboorte van haar kinders.— Maar die vrou in die afgesonderde lewe had nog 'n plig, miskien die grootste wat sy had; watter hulp het sy daarby gekry?

Die geboorte van hulle kinders, met die swangerskap vooraf,

en die lang maande van sorg vir die hulpelose kleintjie is vir die meeste vrouens die centrale gebeurtenis van hulle lewe. Die manier waarop dit geskied, die dinge wat met haar gebeur gedurende daardie tyd, is vir die vrou van baie ingrypende belang; gedurende daardie tyd is sy nie haarself nie.

Vir die mak dier van goeie kwaliteit het die mense, omdat hulle hierdie feit besef, speciale behandeling ingestel gedurende swangerskap, by bevallings, en in die melkvoedingtyd van die kleintjie. So ook vir die meer bevoorregte vrou onder beskaafde volke.

Die buitevrou wat saam met haar man pionierswerk in Suid-Afrika gedoen het, het grotendeels sonder hierdie speciale behandeling moet klaarkom. Oral waar gesinne in groepe saam was, soos b.v. op 'n gesamentlike trek, later waar plase nie te ver vanmekaar was nie, later in dorpe, ens., was daar altyd vir die vrou, veral by bevallings, die hulp wat ander vrouens, of speciale „ou vrouens" kon aanbied.

Maar in die afgesonderde gesinne het die moeders dikwels sonder selfs hierdie onkundige hulp moet klaarkom om verskillende redes, nl. omdat dit moeilik of onmoontlik was, weens lang afstande en gebrekkige vervoermiddels, om die hulp betyds te kry; ook omdat die moeders dit dikwels nie kon bekostig om 'n vroedvrou, miskien weke lank, te laat sit en wag nie; buitendien had die vroedvrou in die meeste gevalle haar eie boerdery, en kon dit, vir die betaling wat sy sou kry, ook nie verwaarloos nie.

G e v a l K. Een vrou, taamlik welgesteld nou, het by haar eerste bevalling die vroedvrou bestel, maar sy was 'n paar weke mis in haar berekenings, en die egpaar, wat toe op elke stuiwer moes let, en alleen deur harde arbeid op die lande, man en vrou, kop bo water kon hou, het die onkoste beswaarlik kon dra. „Elke week sê die ou vrou, ,Oom, dis nou weer 'n week; Oom moet opskryf'." En dit, vertel die moeder aan my, was haar te veel. By die drie volgende geboortes het sy, behalwe die bietjie hulp wat haar man haar kon gee, heeltemaal alleen klaargekom.

Hierdie gesin was intrekkers in 'n nuwe streek; hulle geskiedenis werp miskien lig op die toestande by ander trekkers in die verlede, behalwe dat dit teen die einde van die 19de eeu geskied het, toe ander samelewings lang nie so onbereikbaar as in vroeër jare was nie. Ook het die intrek van hierdie boere, soos ook van die Voortrekkers van 1836, in geselskappe geskied, terwyl die geleidelike intrek vanuit die kusstreke na die binnelande voorheen (soos na die Karo en na die noorwestelike Kaap-

land) deur aparte gesinne onderneem is.

'n Ander rede wat gegee word vir alleen klaarkom, is wantroue in die bekwaamheid van die verkrygbare hulp; dit is heeltemaal verklaarbaar; een moeder het my gesê dat al hulp wat sy by een geval kon kry, 'n vroedvrou was met sere aan haar hande.

Een veewagter se vrou het met die waarheid uitgekom, dat die „ou vrou'' 'n pond wou hê as betaling, en dit was steeds bo haar mag om by te bring.

Baie vrouens by wie een van bowegenoemde redes die werklike is, vind dit swaar om dit te erken en het hulleself al oortuig dat hulle „liewer alleen'' wil wees.

Hierdie toestand van sake tref ek vandag nog aan: (a) By arm vrouens in veedistrikte; dit kom omdat hulle baie afgesonderd leef. Dieselfde toestand is ook te vind by meer bemiddelde vrouens in dunbevolkte distrikte soos Waterberg en Soutpansberg. (b) By gesinne wat 'n voortdurende treklewe lei, arm gesinne wat trek agter werk, maar ook by mense met vee wat trek van een weiplek na die ander en geen vaste woning het nie.

**3. — Bevallingstoestande in dunbevolkte streke.**

(a) B y n i e - a r m g e s i n n e. Om 'n insig te kry in die manier waarop die pionierboere hulle huislike lewe ingerig het, is dit miskien die beste plan om te gaan na streke waar pionierstoestande nog bestaan. Sulke streke is dele van Noorden Oos-Transvaal, die noordelike Kaapland en, in baie geringer mate, ook die noordoostelike Kaapland.

In hierdie streke kry jy by die nie-arm mense 'n inrigting van die huislike lewe, wat betref die vier bowegenoemde pligte van die vrou, so eenvoudig dat dit vreemdes in die war bring. Dié is gewoon om so 'n eenvoudig ingerigte huislike lewe alleen in verband met armoede te bring, en kan dit nie begryp van mense wat troppe vee het en aansienlike somme geld b.v. aan die kerk kan gee. By nader kennismaking kry hulle 'n beter begrip van die burgerlike waarde van die mans en vrouens wat, gedwonge deels deur die landsaard, deels deur isolement van korter of langer duur, so eenvoudig leef.

Ons is dus miskien geregtig tot die veronderstelling dat toestande wat vandag in sulke streke heers, vir ons, met seker verskille, die pionierstoestande van vroeër dae in die Karo en ander dele van die binneland weergee. Om hierdie rede haal ek eers uit sulke streke voorbeelde aan van geboortes waarby omstandighede ongunstig is, by nie-arm sowel as by arm gesinne,

en gee ek later voorbeelde van gelyksoortige toestande in die Karo, waar dit byna uitsluitlik by arm gesinne te vinde is.

Uittreksel uit 'n brief gedateer 7 Maart 1929. „Onlangs word my hulp ingeroep by 'n bevalling in die dorp. Die familie woon gewoonlik op 'n plaas; maar daar die man 'n paar weke voorheen weg is om te gaan werk, het die vrou 'n kamer met 'n kombuis in die dorp gehuur. Die kamer was oorspronklik deel van 'n slaghuis, soos die hoeveelheid lang spykers in mure en plafon nog getuig. Die meubels is 'n lae bed waarvan een poot aanmerklik korter is as die ander en met 'n klip gestut moet word; 'n negosiekis as eettafel, waarop daar nog 'n halfverbruikte brood lê; 'n tafelmes waaraan die brood nog vaskleef; 'n koppie waarin tee gewees het wat nou deur vlieë oortrek is; 'n rolletjie gare en 'n naald. 'n Ander negosiekis dien as wastafel; daarop staan 'n waskom, 'n pierinkie botter en vlieë, en 'n botteltjie versterkdruppels. Aan spykers hang klerestukke van verskillende ouderdom. Die beddegoed sal ek liewer nie beskryf nie. Buiten dit is daar een goeie stoel (hoe dit daar gekom het, weet ek nie), nog 'n kissie wat as stoel dien, en 'n paar handsakke.

Die vrou was nie van plan om 'n verpleegster in te roep nie. 'n „Ou vrou'' en 'n meid is bestel; maar toe die ou vrou moeilikheid gewaar, het hulle my laat haal. Waarskynlik het ek eerder gekom as hulle verwag het. Die vrou was op haar knieë en elleboë op die vloer, en die dowe „ou vrou'' staan oor haar met haar hande waar hulle nie behoort te wees nie.

Daar was niks gereed nie. Toe ek nog besig was om my hande te was, is die kindjie gebore, en die ou vrou het hom neergelê op 'n vel wat naby op die vloed gelê het. Natuurlik het almaal in die kamer op die vel getrap, maar dit het nie saak gemaak nie. Toe ek vra om 'n handdoek om liewer die kind daarin toe te draai, gee hulle my 'n vuil doek.

Die „ou vrou,'' wat al baie oud is (daarom weier ek om met haar saam te werk), vertel my dat op dieselfde manier „al haar kinders'' behandel is, en nie een van hulle kom daar iets van oor nie. Sy was egter goedhartig genoeg om daarby te voeg „vir sover ek weet.''

Die kraamvrou is van goeie familie, het al nege kinders, waarvan slegs vyf nog in lewe is; en vir sover ek kon sien, was sy heeltemaal tevrede met die voorbereiding en behandeling.

Dit is die toestand, in hierdie distrik, van 75% van die bevolking.''

Tot so ver die uittreksel.

Hierdie vroedvrou het gedurende haar leeftyd by oor die

200 geboortes gedien, by welgesteld en arm.

Die gesin V. woon in 'n matjieshuis op huurgrond; het altyd so gewoon. Die man het enige honderd kleinvee.

Die vrou is sowat 50 jaar oud, het elf kinders gehad. Een van haar ouer dogters, 'n mooi fris meisie van 21 jaar, is getroud met 'n man wat daar naby woon op 900 morg huurgrond; hy het voor die droogte 600 skape en bokke gehad en 28 beeste. Hulle woon ook in matjieshuise. Hierdie dogter het al twee kinders; sy kom vir die bevalling na die ouerlike matjieshuis, en haar moeder help haar.

„Hoe maak julle?" vra ek aan die moeder.

„Wel, soos u sien, maak ons 'n besydse matjieshuisie vir so 'n geleentheid; daarin slaap die kinders, en ons twee is dan alleen hier. So maak ons vrouens almaal; so het ek gemaak met al my kinders."

Die „ou vrou" kom dan net vir die bevalling waar so 'n moeder of skoonmoeder nie hulp kan gee nie. Sy bly soms 'n paar dae langer. Dan kom die moeder klaar met die hulp wat die ander gesinslede kan gee. Sy lê nie lank nie, sê mevr. W. Al die gewoel van die huis en boerdery is om haar; dit is die enigste onderdak wat die gesin het.

So vertel ook 'n ander huismoeder in dieselfde distrik. Haar man is grondeienaar, lid van kerk- en skoolraad, van 'n ou welgestelde familie. So veel rus op die vrou, sy is verantwoordelik vir so 'n groot deel, ook van die boerdery, dat dit swaar gaan om langer as ses dae te rus. „Jy staan maar op."

In die dorpe van hierdie streek vind ek, rus die kraamvrou langer.

Geval Z. 'n Gesin op trek; wa, tent, kookskerm haastig gemaak; trop vee, enige honderde, eiendom van die man. In tye van siekte, sê die vrou vir my, gaan dit maar moeilik. Haar een kindjie is op die wa gebore; hulle het net stilgehou tot alles verby is, toe weer verder. Sy is sowat 33 jaar oud, die tweede vrou.

Van die eerste vrou is daar vier kinders; by die geboorte van die vyfde is die moeder dood. 'n Tante van haar het my daarvan vertel. Die gesin was op trek, en die kindjie is soos al die ander in die tentjie gebore. Voor die geboorte het die vrou begin vloei, en die tante het die ander kinders weggeneem uit besorgdheid oor die moeder se toestand. Hulle het 'n wit vroedvrou gehad. Die dag ná die geboorte kom die man weer die kinders haal en neem hulle ten spyte van die ernstige teenstand van die tante terug na hulle moeder. Die kinders het toe om haar gewoel; enetjie maak haar seer, die vader raas met die kind,

die moeder word histeries, begin weer vloei en is nie lank daarna dood.

G e v a l  i n  K. 'n Vrou, wat self hierdie geval aan my vertel het, was op reis per motor deur die distrik met haar man. Toe hulle by 'n uitgespande wa verbyry, merk sy iets aan 'n groep mense onder die wa wat haar laat stilhou. Dit was 'n boer op trek; die vee wei 'n end daarvandaan.

Toe sy by die mense kom, sien sy daar sit 'n vrou wat naby haar bevalling was. Baie besorgd, het sy daar wou bly om te help. Maar dit was duidelik dat die vrou dit nie wou hê nie. Sy het toe verder gery na die huis van 'n vroedvrou. Maar dié het geweier om te gaan help „Wat bekommer u u so oor die mense?'' vry sy. „Hulle is dit so gewoond.''

My vertelster het, toe sy die aand terugkom op die dorp, vir die vrou 'n pak klere, ens., reggemaak en een van die polisie wat die volgende môre in daardie rigting sou uitry, gevra om dit mee te neem. Toe die man daar kom, was die hele trek weg!

Ek loop hier miskien gevaar om 'n verkeerde indruk te skep. In die Noordwestelike streke van Kaapland het omtrent al die boere, met hul gesinne, veel tyd op trek deurgebring en moes deurbring, en tog is daar voormanne van ons volk uit sulke gesinne gebore. Maar dit is gesinne wat later tot bestendigheid gekom het, en wat na hierdie bestendigheid gestreef het. Dit is in gesinne wat voortdurend die treklewe lei waarin meestal sulke gebeurtenisse as die laaste twee gevalle voorkom.

By alle gesinne wat in afsondering geleef het, was gevaar vir sulke gebeurtenisse, en het sulke gebeurtenisse ook gedurig voorgeval; in gesinne wat altyd op trek of in tydelike tente of matjieshuise leef, was en is dit byna onvermydelik.

(b) B y  a r m  g e s i n n e  i n  N o o r d w e s - K a a p l a n d. Die vier gevalle hierbo genoem is nie arm nie — d.w.s., hulle is selfstandige mense. Dié wat volg, is arm en armlastige gesinne.

G e v a l  o p  K. Man 'n veewagter, met sy derde vrou; sy had al vyf kindertjies. Die gesin woon in 'n klein hartebeeshuisie, te ver van hulp om dit te kry toe die sesde kindjie op hande was. Sy en die man het so klaargekom.

Met die geboorte van die sewende kindjie was hulle in 'n tentjie, ook baie ver van hulp. Teen hierdie tyd had die gesin al die twee oudstes deur die dood verloor. 'n Seun en die vader was ver weg in die veld met die vee; hulle het nie gedink die moeder se tyd was al so naby nie. Die moeder en die drie jonger kinders was alleen in 'n tentjie; sy slaap op 'n kateltjie, die kinders op die vloer voor die bed.

In die nag begin haar pyne. Sy het die drie kleintjies half gesleep, half gedra eenkant-toe, sodat sy die plek voor die bed oop had, en daar het sy naderhand geboorte gegee aan die kindjie. Sy het dit maar goed toegedraai en self gaan lê en wag op haar man se terugkoms. Toe hy die volgende môre kom, moes hy nog hulp gaan haal.

Geval meegedeel deur mevr. B. op K. Mevrou S. is nog jonk, woon op 'n plaas waar haar man veewagter is. Toe hierdie geval my vertel is, was dit net veertien dae voor die geboorte van haar tweede kindjie, en die vertelster het kom raadpleeg of daar nie op die dorp vir haar hulp sou wees nie; sy had tot so ver geen plan kon maak nie. Die vrou is te arm om in die dorp vir onderhoud te betaal, laat staan nog vir 'n vroedvrou. Sy is daarby nog swak as gevolg van haar eerste bevalling.

Toe het sy die hulp van 'n plaasmeid gehad; sy was by haar skoonouers, arm mense, die ou moeder ook al oud. Die geboorte het soos soms met 'n eerste kindjie lank getalm; toe kom die skoonvader, wat al met vee gewerk het, tot haar hulp, steek sy hand in en werk die kindjie uit.

G e v a l J. Vrou van 'n veewagter (hy bepaald een van Groep I).

'n Veewagter in daardie streek kry drie slaggoed in die maand, drie emmer broodkos, 10/-. Hy word deur die baas vervoer as hy met die skape moet trek, maar hy moet self sorg vir 'n onderdak. As hy nie 'n tent kan regkry nie, dan maak hy 'n kroekie van sakke en takke; dit is sy woning.

In sulke wonings het die vrou vier kinders lewend in die wêreld gebring, en een dood; toe hulle later na die dorp getrek het, het sy na die vroedvrou gegaan, 'n deeglike mens. Die vrou het uit goedhartigheid ingewillig, en dit was die eerste enigsins ordentlike sorg wat die veewagtersvrou ooit gehad het. Sy is nou nog nie veertig jaar oud nie.

Dit word my soms gesê om nie te besorgd te word oor die lot van die arme swerwer-moeders nie; hulle voel die ruwe leefwyse nie soos ons nie; vir hulle is 'n swangerskap en bevalling onder sulke omstandighede iets waaraan hulle en hulle mense gewoond is. Maar hierdie vrou het my toevallig 'n kykie gegee in so 'n arm mens se gemoed; ek het haar nie daarna gevra nie.

Toe sy swanger was van die kindjie wat doodgebore is, het sy gevoel of sy haar hand aan haar eie lewe wou slaan.

„Waarom dan?'' vra ek haar.

„Ag, miesies, as ek die wa aflaai, en ek weet ek moet dit oor 'n tydjie weer oplaai, en dit met so 'n liggaam, dan dink ek, waarvoor sal ek so aanhou?''

Sy het haar seergemaak; veertien dae daarna is die kindjie doodgebore. Sy had net klaar met slag en haal die kroekie net betyds om 'n sak te gryp en dit oop te gooi; daarop het sy geboorte gegee aan die kindjie.

Toe was sy darem baie siek, het moes bly lê. Ná 'n week of twee het die baas van die plaas, wat die dokter vir sy gesin moes laat kom, hom ook by haar in die kroekie gebring; hy het haar ondersoek en raad gegee.

Hierdie vrou is ongeletterd, van arm ouers. „Al wat ek ooit geleer het, het ek in die huis van Mrs. K. geleer, toe ek agtien maande vir haar gewerk het.'' In daardie huis het sy geleer hoe dit binne 'n ordentlike huis lyk. Sy was aan niks gewoond as aan grofheid nie, en tog het sy haar verwaarloosde toestand diep gevoel.

Dit is 'n geval van Groep I; die vrou se man is verstandelik swak; maar wat betref die leefwyse, it dit vir hierdie beroep in hierdie streek normaal, want dit word my verseker deur gesaghebbende boere en bestuurslede van die A.C.V.V. dat die leefwyse van 'n veewagter en die omstandighede waaronder hy in daardie distrikte werk, hier reg afgeskilder is.

Die algemene toestand in die noordwestelike Kaapland. In hoever is bogenoemde voorbeelde verteenwoordigend van die algemene toestand in gemelde streke?

Mevrou O. is die vernaamste vroedvrou op 'n dorp in noordwestelike Kaapland, 'n fris, knap, bekwame vrou van sowat 40 jaar, verstandig en fyn. Die plaaslike dokter, 'n moderne jong man, stel haar dienste hoog op prys. Sy het geen opleiding gehad nie behalwe haar ondervinding en haar werk saam met dokters, en sy had as kind net primaire onderwys; maar sy skyn 'n natuurlike aanleg vir verpleging te hê en leer gretig wat die dokters haar aanwys. Sy doen al sewe jaar vroedvrouwerk in die dorp en distrik en geniet algemene vertroue. Sy doen haar bes om die kraamvroue na die dorp te kry vir bevallings en neem hulle waar moontlik in haar eie huis, maar meestal gaan hulle in kamertjies wat in die winkel-agterplase te huur is. In so 'n kamertjie woon dan 'n hele gesin; die kraamvrou kom nie sonder haar man en ten minste sommige van die kinders nie. (Ek tref 'n sterk tradisie in die noordwestelike Kaapland by eenvoudige mense aan dat die man sy vrou se bevalling moet bywoon, by sommige plekke dat hy saam jammer en kla met haar; die vrouens wil dit so hê. In my poging om deur die A.C.V.V. op een dorp 'n klein kraaminrigting te organiseer was die kwessie van die deelnemende eggenoot 'n ernstige struikelblok!)

Mevr. O. het in die sewe jaar 115 bevallings behandel. Ek vra haar toe hoeveel van die 115 voorheen 'n ordentlike behandeling gehad het, nie juis van dokters en opgeleide verpleegsters nie, maar b.v. so soos sy dit eiehandig kon gee.

Sy het goed nagedink voor sy geantwoord het, toe sê sy: „As ek sê dertig, dan stel ek dit hoog; maar sê maar dertig."

En die ander 85 het aangesukkel met geen of swak hulp. Wat bedoel sy met swak hulp?

Hierop kry ek die volgende informasie:

1. Die meeste van die vrouens hou daaraan vas dat die kraamvrou, solank sy bedlêend is, nie gewas moet word nie; dit is gevaarlik. Selfs nie ná die geboorte nie. Ook word haar hare nie gekam nie, met die gedagte dat so 'n beweging van die kop ook „gevaarlik" is.

2. Geboorte vind altyd plaas op die vloer, gewoonlik op 'n vel. Ná die geboorte gaan die moeder op die bed lê. (Ek het probeer nagaan, maar sonder sukses, wat die oorsprong van hierdie gewoonte is. Die vel is verklaarbaar as 'n oorlewering van die dae toe geweefde stowwe baie skaars was. Miskien ook die vloer as maklikste gereinig, in geval water skaars was?)

3. Baie vrouens meen dat die naelstring nie gebind en geknip moet word nie voor die nageboorte kom, wat soms ure duur. Hulle is bang dat dit weer kan intrek in die moeder se liggaam!

4. Sulke middele word by bevallings gebruik as hondebloed en aftreksel van bokmis, albei ingeneem; laasgenoemde is 'n geliefde „raad" van die vroedvrou wat in die brief by die begin van hierdie afdeling genoem is. Vir „stuipe in die maag" by die kindjie word soms gewone lyfluise ingegee, ook duiwelsdrek, ens.

Dit is veelbetekenend dat die 85 moeders wat gewoon was hieraan, so gereed was om iets beters te soek.

Hoeveel van die wit bevolking word deur onkundige vroedvroue in die wêreld gehelp? Die volgende syfers wys aan in seker mate hoe dit in dele van die noordwestelike Kaapland gaan.

Die blanke geboortesyfer vir distrik Kenhardt vir 1926, 1927, 1928 en driekwart van 1929 was 70 in die dorp en 693 in die distrik; totaal, 763 of omtrent 200 per jaar.

Die magistraatsafdeling Kenhardt sluit die grootste gedeelte van Kakamas in, waar daar 'n dokter is, en vanaf April 1928 (tot ná my besoek in 1929) ook 'n opgeleide verpleegster, aangestel deur die Kommissie en ondersteun deur intekenaars, nl. verpleegster D.

Die gemiddelde aantal kraamgevalle jaarliks deur Mev. O. opgepas was 16.5. Vir verpleegster D. was die syfer 36.5; totaal wat hierdie opgeleide behandeling kry, 53 vir die jaar.

Voeg daarby die betreklik geringe getal wat die dokter se dienste het sonder die twee bogenoemde verpleegsters, en vergelyk met die gemiddelde totaal geboortes (blank), nl. sowat 200 per jaar, dan blyk dit dat omtrent 75% onder minder gunstige omstandighede hulle kinders baar, tot skade van moeders en kinders.

Toestande in die Karo. In voorgaande het ek hier en daar aangewys wat toestande is in die noordwestelike Kaapland; in die noordoostelike streke, by die grens van Tembueland, het ek dieselfde type van vroedvrou gekry as in die aangehaalde brief beskryf; sy het 250 kinders „gehaal." Die mense het omtrent 60 jaar gelede daar ingetrek en het hul in die vreemde veld en klimaat, met sy groot reënval, sleg aangepas, met gevolglike lyding en ongeriewe vir die huisgesinne. Bevallingstoestande is daar ook maar sleg, maar die isolement het by verre nie so lank geduur nie.

In noordoostelike en Oos-Transvaal is gesondheidstoestande ook sleg, maar daar het die mense ná intrek nie so ver vanmekaar gewoon nie. (Hier egter geen deeglike ondersoek kon doen nie).

'n Karo-geval. Die man is kneg op 'n veepos. Die vrou alleen by die kindjie se geboorte, behalwe dat haar man by is om te help. Ná hy haar gehelp het, was sy die kindjie en gaan lê. Sy rus tien dae, is dan heeltemaal alleen, soos die wagters op die verafgeleë veeposte is. Haar man kook soggens iets en kom saans thuis so gou as hy kan. (Hy was elf jaar veewagter vir een baas). Dit spreek dus vanself dat die vrou nie veel rus kry nie; sy moet self die kindjie versorg; as daar nie 'n ouer kind is om haar iets aan te gee nie, of 'n meidjie, dan sal sy maar moet opstaan.

Hierdie geval is typies van baie op die veeplase. Veeboerdery met wagters gee noodwendig sulke toestande af; die huisies is baie ver afgesonder van die plaasmense, soos die boerdery dit vereis, en bestaan maar uit een of twee vertrekkies, baie klein, benoud en eenvoudig ingerig. Die dak is gewoonlik plat, 'n „brakdak," en die hele affairetjie is van klippe gepak, of opgeklei.

Daar kan nie aan gedink word om die vroedvrou te laat kom voor die bevalling begin nie; en al kom sy, is sy van so 'n gehalte, om binne die mense se huurvermoë te kom; dat sy hulpeloos of gevaarlik is as iets verkeerd gaan. So 'n wagter kry 10/- in die maand, sy huisie, sy paar slaggoed en drie emmer

kos. Met so 'n verdienste is die £1 of selfs 10/- kontant vir 'n „ou vrou'' iets om oor na te dink. Soms, soos ek op een van die nedersettings verneem het, kry die „ou vrou'' kos of 'n klerestuk as loon.

In hoever is bogenoemde geval typies? In een Karo-dorp het ek 23 gesinne gaan besoek, saam met die bekwame sendingwerkster, wat in die distrik gebore en groot geword is en al enige jare in die dorp werk. Ook met die presidente van die plaaslike tak van die A.C.V.V.-tak, 'n ou inwoner; hulle kon dus my gegewens kontroleer.

By die 23 gesinne het ek twaalf moeders òf self gevra òf vertroubare informasie gekry omtrent hulle. Hierdie moeders was òf stokalleen by die geboorte van hulle kinders, een of meer, òf het met hulle mans se hulp klaargekom. Die mans was van ambag as volg: 2 draadtrekkers, 2 bywoners, 'n houtryer, 'n los werker, 'n smit, 'n voorman. Twee gevalle was die vroue van boereseuns wat later kranksinnig geword het en by wie die huishouding miskien nie normaal gegaan het nie.

Die gesinne is dus almaal arm, maar behoor net in 'n paar gevalle aan Groep I. In ses van die gesinne was beide ouers die kinders van grondeienaars wat goed kon leef, en het dus goed groot geword. In nog vier was een ouer die kind van 'n grondeienaar. Een man se vader was voorheen die besitter van omtrent 1,000 kleinvee. Vier van die vrouens het my besonder getref weens hulle fyn maniere, hulle verstandigheid en hulle moedigheid; een was eenvoudig, maar het nogtans die gesin van sestien kinders aan die gang gehou met wasgoed en ander werk; haar man is sieklik. Verskeie het ek nie persoonlik ontmoet nie, net die informasie omtrent hulle gekry. Ek teken enige van die gevalle kortliks aan.

Mevr. A. oor 60 jaar, van goeie ontwikkelde familie; man minderwaardig. Was heeltemaal alleen by die geboorte van drie van haar kinders; die aia was 'n halfuur ver van haar woning en nie betyds gehaal nie. In die derde geval het sy 'n uur gelê voor enige hulp gekom het. Twaalf kinders; sewe dood. Miskien 'n ongereelde huishouding; sy lyk baie oorspanne, een kind ook.

Mevr. B. 'n knap, spaarsaam vrou, man gaaf en hardwerkend, die seun van 'n veeboer (huurder) wat goed geleef het (had soms 1,000 vee, maar sy kinders net laat leer tot hulle lidmaat kon word). Hierdie seun het self vee opgepas en had 'n klompie van sy eie toe hy getrou het. Hy het aangeboer tot hy 900 had, maar is toe met droogtes agteruit, later dorp-toe, waar hy sy gesin laat woon om naby die dorp se goeie skool te wees; hy self werk nog buite.

By die geboorte van vier van die kinders moes hy sy vrou help. Hulle het 'n vroedvrou bespreek, maar die moeder is oorval; hulle kon dit nie bekostig om die vrou voor die tyd te laat kom nie en moes dit maar waag. Die man lyk verstandig en sympathiek, en sy vrou sê hy het goed gehelp; maar ná die laaste kindjie het sy nie weer reg gekom nie en moet nou deur die dorp se dokter behandel word.

Mevr. C. Man voorheen voorman, later lydende aan hartkwaal, het transport gery. Sestien kinders, almaal op plase gebore. By die eerste vier het haar ma gehelp, by al die ander haar man. Hy knip en bind die naelstring, sy was die kindjie en trek die kleertjies aan; sy rus dan tien dae, en hy kry 'n meid om te help in die huis. Hulle was altyd baie ver van hulp, in die berge met vee.

Sewe van die kinders is klein dood.

Op hierdie dorp het ek dus 12 moeders aangetref in 23 besoeke (wat nie vir daardie doel besoek is nie, maar eenvoudig as arm gesinne), wat onder baie ongunstige omstandighede hulle kinders moes baar.

In ander Karo-distrikte en dorpe het ek gelyksoortige gegewens gekry. Dit gee rede om te vermoed dat sulke omstandighede by die geboorte in daardie streke taamlik algemeen is en seker nie in die verlede, toe daar meer veewagters b.v. was, minder nie.

Ek wil ook graag daarop wys dat distriksdokters en ander gesaghebbendes hierdie gevalle selde teenkom; dit is net wanneer daar iets ernstigs verkeerd gaan, dat dit onder hulle aandag kom. Die enigste manier om op hoogte van die toestande te kom, is om met die moeders te praat.

**4. — Vroedvroue.**

D i e  o u  S o o r t . By seker gesin in oostelike Kaapland 'n ou vroedvrou besoek. Sy is baie arm; haar man was 'n houtsaer in die bosse; sy trek ouderdomspensioen. Haar huisie is baie eenvoudig, maar skoon, hoewel een seun, by wie ek haar getref het, in een van die agterlikste wonings woon wat ek al gekry het. Hulle huur dit van 'n fatsoenlike kleurling, wat in 'n goeie huisie langsaan woon (sy eiendom).

Die ou tante is 'n vroedvrou met lang ondervinding, is nou sowat 66 jaar oud en kom my voor as nie heeltemaal normaal van verstand nie. Is heeltemaal ongeletterd. Ses van haar dertien kinders het klein afgesterf; die ander is nou baie arm, meestal houtwerkers of getroud met houtwerkers. Sommige van hulle het primaire onderwys ontvang, een soos sy sê tot St. VI.

Haar man is 74, kry ook pensioen. Sy vader was grondeienaar in die Oostelike Provincie. Hy het as seun in vier

Kafferoorloë geveg, is in 1880 getroud; toe moes hulle vir die huwelik met die ossewa dorp-toe ry, waar ag pare gelyk getroud is.

Haar vader was 'n veeboer, wat hierheen ingetrek het in omtrent 1875; hulle het in sooihuisies gewoon en, ongewoon aan veld en klimaat, agteruitgeboer; vir die kinders was daar nou en dan 'n meester.

Toe hierdie egpaar se kindertjies begin kom, was hulle naaste predikant op Umtata; drie van hulle is gedoop deur 'n Engelse predikant wat nader te bekom was, later twee deur ander Engelse predikante op ander plekke, twee in die Nederduits-Gereformeerde Kerk wat later gestig is, „darem almaal gedoop.''

Ek gee hierdie besonderhede om aan te toon onder watter primitiewe omstandighede, by die intrek in 'n nuwe landstreek, so 'n „ou vrou'' haar ambag geleer het. Sy vertel dat sy 200 kraamvroue gehelp het, „en nog nooit het iets verkeerd gegaan nie.'' Dit is baie moeilik om van so 'n ou mens regte informasie te kry omtrent haar werkmethodes; sy is vol bygelowige gesegdes en stories van akelige gebeurtenisse in verband met haar werk. Ook is sulke vroedvroue baie versigtig.

Die ou tante van wie in die aangehaalde brief hierbo melding gemaak is, is van dieselfde soort, met dieselfde voorkoms van gebrekkige verstandsvermoë; haar spraak, altyd krom, is nou so gebrekkig dat sy 'n tolk nodig het as daar besoek kom. Sy is bekend oor die hele distrik, by welgesteld en by arm; almaal het van haar dienste uit nood of uit vrye keuse gebruik gemaak; sy noem op 250 gevalle; sy het tot binne kort voor my besoek nog gewerk.

'n Derde vroedvrou van dieselfde ouderdom en gehalte teengekom in die noordwestelike Kaapland. Dit het my so getref dat al drie hierdie tydgenote verstandelik gebrekkig was dat dit gelyk het asof so 'n eienaardigheid 'n aanbeveling vir die werk kon gewees het in vorige dae!

Hierdie drie „ou vrouens'' is feitelik almaal buiten diens, of liewer uitgedien. Hulle behoort aan 'n klas wat, vir sover ek kan oordeel, byna uitgesterf is onder blankes; maar hulle dien nou nog om aan te toon met watter hulp die vroue, nie alleen in arm gesinne nie, maar ook in welgestelde gesinne op afgsonderde plase moes klaarkom, (1) omdat ander uiters moeilik te bekom was, en (2) omdat die mense daar in die algemeen nie van beter geweet het nie. As ons daarby in aanmerking neem dat ons hulle aangetref het in die uiterste hoeke van Kaapland, waar twee van hulle oor taamlik uitgestrekte distrikte gewerk het, altyd sonder doktershulp of -toesig, en elk oor die twee honderd bevallings behandel het, dan meen ek ons kan

hulle nie anders beskou nie dan as types van die vroedvroue deur wie die vorige geslagte wat die binneland ingetrek het, gehelp is.

Hier en daar kry jy tradisies wat wys op 'n beter standaard van behandeling, 'n standaard wat van die ouer gevestigde streke gekom het waarvandaan ons mense gedurende die twee vorige eeue ingetrek het na die binneland. Dit skyn egter of isolement, en 'n noodwendig primitiewe leefwyse waarin alles wat die vrou gebruik het, uit die rou stowwe vervaardig moes word, agteruitgang van goeie behandelingsmethodes meegebring het, tot dit op die peil was van die drie voorbeelde wat hierbo genoem is.

Terwyl dan in die binneland stadigaan beter boerderymethodes, veral in die veeboerdery, ingang gevind het, het niemand gedink aan beter sorg vir die vrou en moeder nie. Inteendeel, sy was self die versorgster van die gesin, en, nooit gedagtig aan die feit dat sy die belangrykste deel van die boerdery was nie, die produceerster van die mensestapel, het sy vir haarself nie gesorg nie.

'n Later type van vroedvrou. Die opvolgers van die hierbowe beskrewe klas vroedvrouens is vrouens wat nou sowat 50 of 56 jaar oud is. So is daar b.v. mevr. M. Sy is skoon en knap en lewendig. So ook 'n ander mevr. M. elders besoek. Sy werk vir welgestelde mense sowel as vir arme, en haar werk is die vernaamste bron van inkomste vir haar gesinnetjie. Haar huis en werk is skoon, sy is intelligent om mee te praat.

Sy het my vertel van die verskillende pleisters en „rate" wat sy gebruik, b.v. vir kraamkoors. Hier is 'n paar:

Niervet gemeng met ghries en rooipeper.

Hoendereier, vet en parafien.

Eiegemaakte „inflammasie-olie" — „baie goed."

Ook sê sy dat sy nooit langer as 'n kwartier wag vir die nageboorte nie; dan haal sy dit uit met haar hande.

Hierdie tweede soort vroedvrou is hierin baie meer gevorderd as die ou soort, dat hulle soms graag nuwe methodes aanleer, want hulle weet dat die wet opgeleide vroedvroue wil hê. Maar aan die ander kant gee gehegtheid aan ou tradisies en gelofies hulle 'n sterker vat op die eenvoudige pasiënte. Hulle bly dus nog maar koppig vashou aan sulke gewoontes as kasterolie ingee aan 'n pasgebore kindjie, geboorte gee op die vloer, pleisters en olies en bokmis-ekstrak, en geen ontsmetting by gevalle.

Die opgeleide vroedvrou. Stadigaan begin die opgeleide verpleegster vaste voet in die buitedistrikte te kry, maar, by gebrek aan organisasies wat haar kan rugsteun, veels

te stadig. Net so stadig sou onderwysers in die buitedistrikte ook vaste voet kry as hulle op eie houtjie moes gaan kinders bymekaar maak om onderwys aan te gee.

Een ding was my duidelik by my ondersoek, nl. dat die vrouens wat bevoegde hulp gehad het, swaar terugval in die ou methodes; hulle leer van die opgeleide verpleegster se behandeling dat hulle as moeders dit werd is om met sorg behandel te word.

Die vrou wat sulke dienste gehad het, het nie alleen gesonder behandeling gekry wat vir haar liggaam goed is nie, maar opvoeding, wat vir hart en verstand goed is.

Veral is dit die geval met die moeders in so 'n kraaminrigtinkie as ons op Garies * in Namakwaland aangetref het, opgerig met 12 beddens, deur 'n plaaslike organisasie wat geen regeringsteun kry nie of kan kry nie onder bestaande wette, en wat swaar kry om met sy uitstekende en broodnodige werk aan te gaan. Eers skraal ondersteun, veral wat kraamgevalle betref, omdat so iets daar onbekend was, het daar toe ná drie jaar kraampasiënte gekom vanaf 50 tot 140 myl ver.

5. — Moedersterfte in dunbevolkte streke.

Daar is dus rede om te dink dat hulp vir die moeder in die afgesonderde gesin by die geboorte van haar kinders min en onkundig was in die verlede, en nou nog ver te min en te onkundig is.

Daar is ook rede om te dink dat die vierdubbele plig hierbo beskrywe vandag nog so swaar druk op die moeder in die afgesonderde gesin, ver van hulp by die uitvoer van daardie pligte, dat sy meer dikwels daaronder beswyk as die moeders wat in samelewings die voorreg het van beter bystand op elk gebied.

Dit tref 'n besoeker dat daar in sulke streke meer mans met tweede en derde vrouens is as vrouens met tweede en derde mans. Sulke vaders het dan soms 'n groot aantal welgeskape kinders, maar dit was met twee of drie moeders. Waar gesinne so gevorm word, is dit begryplik dat hoewel die liggaamlike gehalte van die kroos nie gely het nie maar inteendeel deur die nuwe kragte van ander moeders sterk gebly het, hulle huislike en maatskaplike opvoeding minder goeie kanse het om te vorder. Hoe dit ook sy, dit wil skyn dat die lewenskanse daar minder gunstig vir die getroude vrou gestaan het as in die digter en meer bestendige samelewings. Ek het die posisie probeer nagaan met die hulp van sterfteregisters, en later met die beter hulp van die Censuskantore in Pretoria, en het gegewens gekry wat miskien hierop lig kan werp.

---

* Later onder Provinciale Ordonnansie ingeneem.

Ter verduideliking van hierdie gegewens moet eers aangewys word:

(a) Dat die census-afdeling hulle bevolkingstatistiek vir seker doeleindes groepeer onder sewe landsafdelings nl. (1) Suidweskus, van Kaapstad tot anderkant Port-Elizabeth; (2) Suidooskus, vanaf Port-Elizabeth oos- en noordwaarts; (3) Karo; (4) Hoëveld; (5) Kaapse Doringveld; (6) Transvaalse Bosveld (distrikte Barberton, Lydenburg, Pietersburg, Zoutpansberg, Waterberg en Rustenburg) en (7) Noordwestelike Kaapland (Vryburg, Kuruman, Gordonia, Hay, Prieska, Kenhardt, Carnarvon, Williston, Calvinia, Vanrhynsdorp en Namakwaland).

Wat die lewensduur van blankes betref, is die gunstigste afdelings die Suidkusstreek en die groot Hoëveldstreek, wat die hele Vrystaat, die grootste deel van Natal en die hele Transvaal, behalwe die bogenoemde Bosveld, insluit, ook 'n streep Kaaplandse distrikte langs die Vrystaatse grens.

(b) Dat oor die hele wêreld, dus ook in die Unie as 'n geheel, die gemiddelde leeftyd van die vrou hoër is as dié van die man. Gewoonlik word as rede hiervoor aangegee die groter gevare waaraan die man in die uitoefening van sy verskillende beroepe blootgestel is.

Die gegewens wat ek gesoek het, betref die sterftesyfer van getroude blankes in die (vir die lewensduur) m e e s en m i n s gunstige streke, nl. die Suidweskusstreek, die Hoëveldstreek en ook die Bosveld- en die Noordwes-Kaapstreke.

Die Censuskantoor was so goed om my te wys op die onbetroubaarheid van gemiddelde syfers soos uit die sterfteregisters verkry, en om die gegewens vir my uit te werk vir die drie jare 1926, 1927 en 1928 soos hieronder volg. Die gegewens word ook grafies voorgestel vir die leeftye 20 tot 70.

Uit hierdie gegewens vir die jare 1926 tot 1928 blyk die volgende belangwekkende feite:

(1) Dat in die Hoëveld- en Suidweskusstreke die getroude vrou se leefkanse deurgaans beter staan as die man s'n, selfs in die baarjare, waar die sterftesyfers niks as 'n natuurlike geleidelike vermeerdering volgens ouderdom toon nie.

(2) Dat die vrou se leefkanse in die Bosveld en Noordwestelike Kaapstreek oor die algemeen gunstig afsteek by die man s'n, maar dat daar in die baarjare (sê van 20 tot 45) 'n aanmerklike styging van die vroulike sterftesyfer bo die manlike is.

Dit skyn dus dat daar rede is om te vermoed dat daar in die Bosveld en die Noordwes Kaap 'n oorsaak van moedersterfte is vir die leeftyd 20 — 45, wat nie in later leeftyd ageer nie;

**Sterfgevalle onder Getroude Persone.**

| Ouderdm. Groepe | Suid-Westelike Kusstreek | | | Hoëveld | | | Transvaal Bosveld | | | Noord-Westelike Kaap | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % |
| | | | | | **Manlike** | | | | | | | |
| *Ond.* 15 | — | — | — | — | — | — | — | — | — | — | — | — |
| 15–19 | 34 | — | — | 109 | 1 | 9.17 | 17 | – | – | 7 | – | — |
| 20 | 1,558 | 6 | 3.64 | 4,033 | 18 | 4.55 | 433 | 2 | 3.86 | 272 | – | — |
| 25 | 5,669 | 21 | 3.65 | 13,688 | 49 | 3.56 | 1,394 | 5 | 3.59 | 1,031 | 3 | 2.91 |
| 30 | 7,830 | 38 | 4.85 | 22,334 | 104 | 4.66 | 2,256 | 9 | 3.99 | 1,653 | 6 | 3.02 |
| 35 | 8,098 | 44 | 5.43 | 22,962 | 151 | 6.56 | 2,361 | 14 | 5.93 | 1,678 | 6 | 3.58 |
| 40 | 7,934 | 54 | 6.85 | 21,617 | 179 | 8.30 | 2,188 | 12 | 5.64 | 1,445 | 6 | 4.15 |
| 45 | 8,155 | 87 | 10.67 | 21,097 | 235 | 11.14 | 1,885 | 17 | 9.02 | 1,193 | 6 | 5.03 |
| 50 | 6,939 | 110 | 15.80 | 17,169 | 232 | 13.49 | 1,717 | 17 | 10.09 | 962 | 10 | 10.40 |
| 55 | 5,151 | 111 | 21.55 | 12,350 | 242 | 19.57 | 1,236 | 19 | 15.37 | 806 | 12 | 14.89 |
| 60 | 3,650 | 114 | 31.23 | 8,430 | 241 | 28.59 | 892 | 23 | 25.41 | 607 | 13 | 21.42 |
| 65 | 2,425 | 118 | 48.80 | 5,363 | 221 | 41.15 | 542 | 20 | 37.51 | 429 | 16 | 37.30 |
| 70 | 1,472 | 104 | 70.43 | 3,025 | 194 | 64.02 | 279 | 17 | 62.11 | 246 | 10 | 40.65 |
| 75 | 651 | 70 | 107.53 | 1,451 | 142 | 97.86 | 173 | 12 | 71.33 | 137 | 9 | 65.69 |
| 80+ | 349 | 60 | 172.87 | 679 | 107 | 158.07 | 76 | 9 | 114.08 | 69 | 12 | 173.91 |
| *Onseker* | 4 | – | – | 20 | – | – | – | – | – | 2 | – | |
| | 59,919 | 937 | 15.64 | 154,327 | 2,115 | 13.70 | 15,449 | 177 | 11.44 | 10,537 | 109 | 10.34 |

**Sterfgevalle onder Getroude Persone.**

| Ouderdm. Groepe | Suid-Westelike Kusstreek | | | Hoëveld | | | Transvaal Bosveld | | | Noord-Westelike Kaap | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % | Bevolking | Gemid. Aantal Gevalle 1926—1928 | As % |
| | | | | | **Vroulik.** | | | | | | | |
| *Ond.* 15 | — | — | — | 2 | — | — | — | — | — | — | — | — |
| 15–19 | 616 | 3 | 4.33 | 2,928 | 15 | 5.12 | 533 | 1 | 2.50 | 168 | 1 | 5.95 |
| 20 | 4,751 | 17 | 3.51 | 14,577 | 55 | 3.80 | 1,806 | 10 | 5.54 | 1,098 | 3 | 2.73 |
| 25 | 8,455 | 31 | 3.63 | 22,345 | 83 | 3.70 | 2,000 | 10 | 4.84 | 1,734 | 4 | 2.31 |
| 30 | 8,789 | 34 | 3.91 | 25,534 | 114 | 4.48 | 2,527 | 13 | 5.14 | 1,777 | 8 | 4.50 |
| 35 | 8,419 | 41 | 4.87 | 23,046 | 115 | 4.98 | 2,307 | 16 | 6.79 | 1,529 | 9 | 5.89 |
| 40 | 7,451 | 42 | 5.59 | 19,013 | 115 | 6.05 | 1,791 | 11 | 6.14 | 1,196 | 6 | 5.02 |
| 45 | 6,715 | 42 | 6.21 | 16,121 | 126 | 7.82 | 1,385 | 12 | 8.66 | 921 | 4 | 4.34 |
| 50 | 5,163 | 52 | 10.14 | 12,032 | 131 | 10.86 | 1,039 | 8 | 7.38 | 748 | 7 | 9.36 |
| 55 | 3,699 | 56 | 15.14 | 8,322 | 129 | 15.50 | 743 | 10 | 13.90 | 526 | 7 | 13.31 |
| 60 | 2,540 | 51 | 19.94 | 4,942 | 123 | 24.96 | 459 | 13 | 27.60 | 373 | 5 | 13.41 |
| 65 | 1,494 | 60 | 40.16 | 2,847 | 101 | 35.36 | 267 | 10 | 38.69 | 211 | 5 | 23.70 |
| 70 | 712 | 37 | 52.43 | 1,266 | 61 | 48.18 | 145 | 7 | 45.93 | 114 | 6 | 52.63 |
| 75 | 268 | 20 | 74.63 | 492 | 35 | 71.81 | 47 | 4 | 85.11 | 35 | 2 | 57.14 |
| 80+ | 82 | 12 | 146.34 | 154 | 18 | 116.88 | 20 | 3 | 150.00 | 14 | 2 | 142.86 |
| *Onseker* | 4 | – | | 11 | – | – | 1 | – | – | – | – | |
| | 59,158 | 497 | 8.40 | 153,632 | 1,221 | 7.95 | 15,070 | 127 | 8.45 | 10,444 | 69 | 6.61 |


Grafiek wat die sterfgevalle per duisend aantoon van getroude blankes in die Suidwestelike Kusstreke en die Hoëveld in die jare 1926 — 1928.
Manlike ————
Vroulike - - - - -
Grafiek wat die sterfgevalle per duisend aantoon van getroude blankes in die Transvaalse Bosveld en die Noordwestelike Kaap vir die jare 1926 — 1928.
Manlike ————
Vroulike - - - - -
Sterfgevalle per duisend.
5 10 15 20 25 30 35 40 45 50 55 60 65
Ouderdom in jare.
20 25 30 35 40 45 50 55 60 65 70

wat ook nie in meer gevestigde streke ageer nie; en dat dit 'n oorsaak is wat die manlike sterftesyfer nie raak nie.

Sou daardie oorsaak te vinde wees in die toestande hierbo beskryf? Ek wil graag hierdie saak sterk aanbeveel vir noukeurige ondersoek.

**6. — Moontlike gevolgtrekkings.**

Ons kom nou terug op die kwessie van huislike en maatskaplike opvoeding, d.w.s. op die kwessie van die gebrek aan maatskaplike sin wat ons in meer of mindere mate in alle arm gesinne aangetref het. Die voorafgaande uiteensetting het probeer aantoon hoe belangryk die rol is wat die huisgesin, en veral die moeder, by die aankweek van hierdie maatskaplike sin speel.

Nou dat ons in sekere mate nagegaan het die geringe hulp wat die huismoeder in die afgesonderde gesin, tot vandag nog, kry by die uitvoer van haar pligte, nl.

(a) gebruik van voorrade,
(b) baar van kinders en versorging gedurende hulpelose jare,
(c) huislike en maatskaplike opvoeding,
(d) deelneem aan die boerdery buitenshuis,

wil ek veronderstel dat ons 'n denkbeeld kan vorm van die nog geringer mate van hulp wat die moeders van vorige geslagte in sulke streke, toe nog dunner bevolk, gekry het.

Die gesinne en toestande wat deur ons Kommissie ná voorafgaande oorweging ondersoek is as typies van die verarming van 'n deel van ons volk, het hulle oorsprong byna uitsluitlik in die binne- en onderland gehad, d.w.s. in 'n boerelewe afgesonder deur die aard van land en klimaat. In die minder afgesonderde streke, met ander lands- en klimaats- en boerderytoestande, het die verarming op verre na nie op so groot skaal plaasgevind nie.

Gevolglik wil dit skyn dat die moeders onder die te swaar druk van pionierstoestande minder bekwaam en met die voortduur van die afsondering al hoe minder bekwaam geword het om hulle kinders 'n idee te gee van hulle verhouding tot ander samelewings, tot ander mense, selfs tot ander lede van dieselfde gesin. M.a.w. die maatskaplike sin van agtereenvolgende geslagte het onder hierdie ongunstige omstandighede al hoe meer beperk geword, en by gebrek aan opvoedende invloede van buite het dit in sommige gevalle selfs in die eie huisgesin ontbreek.

As ons dit so aanneem, kan ons, wat die huisgesin betref, dan hoop koester dat met die ophef van die isolement die huislike en maatskaplike opvoeding (as die ander omstandighede

gelyk bly) sal verbeter? Dat die gesinne en kinders dan beter sal aanpas by die ekonomiese en kulturele ontwikkeling van ons volk?

Ek sou sê ja; wat betref die gesinne van die type wat ek onder Groep II gestel het, het ons goeie rede om dié hoop te koester. Dit is treffend hoe gou en hoe goed die jong mense aanpas by meer gunstige omstandighede.

Wat betref die gesinne van Groep I, hulle vorm wat ons kan noem die normale probleem van elke volk, in ons geval vererger deur die konkurrensie op nywerheidsgebied van kleurling en naturel. Hoewel die afsondering miskien hulle onmaatskaplike (of ook teen-maatskaplike) neigings sal versterk, sal die ophef van die isolement die neigings nie wegneem nie; in elk geval sal daar nie so gemaklik as by die gesinne van Groep II aanpassing plaasvind nie.

Daar is egter 'n ligsy selfs aan die probleem van Groep I en dit is die bemoediging wat ons kry uit die inrigtings waar die kinders van sulke gesinne opgevoed word (sien Hoofstuk III 3); die groot meerderheid van hulle word ná verwydering uit hulle ongunstige omgewing gevorm tot bruikbare burgers en burgeresse.

Die kwessie van ongesonde voortplanting. Daar is een kant van die probleem van Groep I waarvan die navorsing in die meeste lande, soos ook by ons, nog in sy begin is. Dit is 'n kant wat enigeen moet tref wat hierdie gesinne besoek en nagaan; die onverantwoordelike geboorte gee aan kinders, deur ouers wat in alle waarskynlikheid nie tot gesonde voortplanting in staat is nie, en wat sekerlik ongeskik is om enige gesonde huislike en maatskaplike opvoeding te gee.

Ek gee 'n kort opsomming van twee uit vele gevalle:

1. Gesin D. Die vader is 'n los werker wat nie los werk wil doen nie, omdat „die... Kaffers die werk kry vir £1 10s. in die maand." Hy is 'n leegloper wat verhale vertel van vername werk wat hy in die verlede gedoen het. Die moeder is 'n fris vrou wat onophoudelik maar deurmekaar praat; sy kan nie onthou of sy skoolgegaan het nie, of waar sy met haar ouers voorheen gewoon het nie; klaarblyklik nie normaal van verstand nie. Twee kinders leef nog; die jongste is sewe jaar oud; die oudste is getroud met 'n man wat vallende siekte kry. Hy kry dit erg, tot sewe maal op een dag, maar is vet en fris; werk in 'n smidswinkel. Hierdie vrou is sy tweede; die eerste was 'n dogter van die gesin X beskryf in Hfst. I. By haar had hy vier kinders, een swaksinnig; al vier is nou van owerheidsweë in inrigtings geplaas.

2. 'n Ou man, nou 70 jaar oud, wat ouderdomspensioen op C. trek, het sy eerste vrou, by wie verskeie kinders, verloor. Is bekend as misdadig. Toe hy die pensioen kry, het hy aangeknoop met 'n swaksinnige vrou wat voorheen haar ou blinde weduwee-moeder gehelp het. Toe hierdie ou blinde vrou ook pensioen gekry het, het sy die swaksinnige dogter laat loop en gaan inwoon by ander mense.

Van die misdadige ou man en die swaksinnige vrou is daar kort voor ek hulle teëgekom het, tweeling-kindertjies gebore. Hulle woon in 'n klein huisie van twee vertrekke in die dorp, vuil en ellendig, en die dorpsmense sit radeloos oor hulle.

Dit is juis in verband met sulke gesinne dat die een probleem ná die ander aan die volk ter oplossing gegee word en dat dit so dringend noodsaaklik word om deur speciale navorsing 'n methode te vind om so 'n skadelike voortplanting te keer. Ons onkunde op hierdie gebied maak dit vir ons onmoontlik om so 'n methode aan te gee; maar ons wil sterk aandring op die noodsaaklikheid van intensiewe navorsing van die saak.

## HOOFSTUK III.

## DIE DOGTER.

**1. — Op die nedersetting.**

Ons het dus vandag die toestand dat dit 'n ruim aantal dogters van ons volk, d.w.s. 'n ruim aantal potensiële volksmoeders, ontbreek aan normale huislike en maatskaplike opvoeding in eie gesin.

Ek het die geleentheid gehad om sulke dogters gade te slaan in inrigtings waar hulle opgevoed word, of op plekke waar arm gesinne bymekaarkom, soos op delwerye en nedersettings. Ook het ek oor die twintig fabrieke besoek in Johannesburg, Kaapstad en Port-Elizabeth, waarin vrouearbeid oorwegend is, om die meisies se werksaamhede na te gaan.

Hierdie studie van die dogters is nodig vir my deel van die ondersoek; daaruit is grotendeels die waarskynlike verder ontwikkeling van ons probleem te sien, want al hierdie dogters is potensiële vormers van toekomstige gesinne.

Ons het verskillende soorte van staats- en kerksnedersettings besoek. Nadat die arm gesin op die nedersetting gevestig is, het die moeder die voordele van bestendigheid en van die samelewing se instellings en die maatstawe wat dit aanlê. Dit is interessant om na te gaan hoe lank dit duur voor so 'n gesinsmoeder hierdie feit kan besef; sy hou vereers vas aan die ou methodes en „rate'' en is agterdogtig omtrent die discipline en nuwe methodes van die owerheid. Jy merk dit b.v. aan haar vashou aan 'n „ou vrou'' waar 'n opgeleide vroedvrou maklik te bekom is; op sommige van die nedersettings moet die „ou vrou'' positief verbied word en word so 'n verbod deur vele as 'n grief gevoel nieteenstaande die kostelose hulp van dokter en opgeleide verpleegster wat deur die bestuur verskaf word.

So iets as 'n huishoudskool word ook eers met agterdog beskou; sommige ouers het gemeen dat dit net 'n plan van die owerheid was om gratis arbeid uit hulle dogters te kry. Sulke e.a. verkeerde opvattinge is egter heeltemaal verklaarbaar as ons die geringe mate van maatskaplike opvoeding wat hierdie vrouens geniet het, in ag neem; en met sympathieke behandeling verdwyn so 'n houding.

Waar dan in die huisgesin maatskaplike invloede wat tot vaste standaarde en ordelikheid lei, hulle laat geld, is die uitwerking op die dogters ook gesond. Daarby kom nog die groot invloed van kerk en skool wat die dogter in die buitelewe slegs in minimale graad ondervind het. Daar kan haas nie te veel nadruk op die waarde van 'n goeie skool vir 'n nedersetting gelê word nie; die navorser bemerk dit eers reg as hy op 'n nedersetting kom waar die skool in onbekwame hande is; daar kom alle vooruitgang van die gesinne op 'n dooie punt. Deur die sekundaire leergang veral word die maatskaplike opvoeding van die dogter sterk voortgesit, vernaamlik deur die aankweek van leeslus en natuurlik ook deur 'n versterkte verdienvermoë. Geen ander maatskaplike poging kom in waarde die werk van 'n goeie skool naby nie.

In verband hiermee wil ek graag wys op seker feite waargeneem in Kakamas gedurende huisbesoek by sestien gesinne voor die voet geneem; daar was onder hulle enige wat in Groep I val.

(a) Opvoeding van kinders reeds uit skool:

| | |
|---|---|
| Sekundair | 21 |
| Ambagsopleiding | 1 |
| St. VI | 26 |
| Onder St. VI | 13 |

(b) Verdienstes van 36 kinders uit dieselfde 16 gesinne:

Thuis by die ouers, 3.

In swakbetaalde werk (los werk, huisdiens, ens.), 13.

In goedbetaalde werk, 20. (Van hulle is 2 boere met eie grond, 1 bywoner, 5 onderwysers, 1 opgeleide verpleegster, 2 in kantore, 1 winkelier, 2 in die polisiediens, 2 erfhouers in die kolonie, 1 losieshuishouer, 1 sendeling, 1 stoker, 1 kontroleur aan die spoorweg).

Om hierdie feite na waarde te skat moet daarmee vergelyk word die opvoedingstadium wat die ouers bereik het. Van hulle kan 6 nòg lees nòg skryf, 2 kan net lees en skryf, 20 het by meesters op plase geleer, en 1 het sekundaire onderwys gehad.

Hierdie gegewens steek besonder gunstig af by dié van enige dorp wat ek besoek het. Ek sou dan sê dat die dogters van 'n arbeidskolonie soos Kakamas later normale en gesonde gesinne sal stig; ek het al plesier gehad van meer as een daarvan. Op nedersettinge waar deeglike maatskaplike invloede ontbreek, sal dit nie so seker die geval wees nie, b.v. waar die skool swak is, waar maatskaplike werk afwesig is. Veel kan

Q

soos ek op meer as een plek gevind het, deur die verpleegster gedoen word, omdat sy soveel huisbesoek doen en direk raad en hulp van groot opvoedende waarde kan gee.

Nedersettingsbesture moet veel aandag gee aan die maatskaplike kant, anders skiet hulle werk tekort. Hoofde van nedersettings het my ongevra gesê: „Waar die vrou fluks is, kom die gesin reg; waar sy nie deug nie, al is die man goed, loop die gesin verkeerd."

En die druk op die deugsame vrou in die nedersetting is baie swaar.

**2. — Op 'n delwery.**

Die samelewing op die delwery deur ons Kommissie besoek vorm 'n baie groot teenstelling met 'n nedersetting soos Kakamas of by Hartbeespoortdam, of met enige gesonde dorpslewe. Waar op so 'n nedersetting alles opbouend is, skyn haas alles op die delwerye afbrekend te wees. Die delfwerk is besonder lelik en afstotend; vir 'n kind om groot te word tussen daardie hope omgekrapte aarde sonder iets ordeliks om na te kyk so ver hy gaan, dit alleen al moet hom in onmaatskaplike sin beïnvloed; die wêreld word deurmekaar gemaak en so laat staan; nêrens is orde nie, nog minder is daar skoonheid.

Die heersende dobbelgees moet dieselfde uitwerking op die kind hê. By een primaire skool waar ek om informasie gevra het, het ek gevind dat die helfte van die seuns bandom-sorteerders was; ek het gevra na die geldswaarde van wat hulle in een week gekry het — daar was omtrent 100 seuns in die skool. Dit was £40! Dit was nie 'n besonder week nie.

Nog erger is die uitwerking op die dogters. By al ons besoeke het ek nêrens omstandighede aangetref wat op so 'n skaal en so sterk die ontwikkeling van normale volksmoeders strem nie.

Ek wil hier net wys daarop dat ek *omstandighede* noem en nie *mense* nie. Die mense op die delwerye is dieselfde soort wat oral aangetref word; sommige is, soos elders ook, inherent swak, die meerderheid normaal. Maar die omstandighede is uiters nadelig, en op niemand het dit 'n slegter uitwerking nie as op die dogter.

*Die huislike lewe.* Dit is begryplik dat in so 'n mynkamp behuising uiters swak is. Die sendingwerksters sê 'n mens moet nie huisbesoek doen as die wind sterk waai nie; dan moet al die huisies toe gehou word vir die stof; dan is al die mans thuis, omdat hulle nie kan delf nie, ook, buite skoolure, die kinders. (Sommige is die hele môre vry en gaan smiddags

skool). Dan, sê die sendingwerksters, is almaal onvriendelik, so onverdraaglik is die lewe binnenshuis.

Die huisies het meestal een of twee vertrekkies; dié wat drie het, vorm die uitsondering; die vertrekkies is 9 by 9 tot 12 by 12 voet. Byna al die huisies is van sink, op houtrame getimmer, en kan op lorries gelaai word, met huisraad binne in, en versit word na 'n ander delfplek. Huisraad is gevolglik van die ligste en goedkoopste gehalte; alles werk bestendigheid en ordelikheid, so waardevol in die inrigting van die huis, sterk teen.

Die kinders is gewoonlik buite, wat liggaamlik goed vir hulle is, maar in ander opsigte baie skadelik. As ek die ouers vra: „Hoe staan die lewe vir die kinders hier?" het ek van soveel dieselfde antwoord gekry dat dit 'n algemene geloofsartikel op die delwerye skyn te wees: „Nee, die delwerye is geen plek vir 'n kind nie."

„Waarom dan?"

„Wel, dit is wat hy om hom sien. Al probeer jy om jou kind iets goeds te leer, as hy net om die huis loop, sien en hoor hy dinge wat hom kwaad doen."

(So dikwels het ek hierdie antwoord gekry dat ek dit naderhand met een of twee woorde in my aantekenboekie aangedui het.)

By my besoeke, 23 op die Lichtenburgse delwerye en 10 van gesinne waaroor ek vertroubare informasie ontvang het, het ek die volgende syfers gekry.

(a) Opvoeding van kinders uit skool.

5 Sekundair; 5 tot St. VI; 33 onder St. VI.

(b) Verdienstes van 74 kinders ná verlating van die skool.

18 in goedbetaalde werk (boere, bywoners, 1 in 'n kantoor, 2 in winkeldiens, 2 in polisiediens, 1 aan die spoorweg).

18 in slegbetaalde werk (meestal los werkers vir dagloon).

22 delwers.

16 meisies somaar thuis by hulle ouers. ('n Groot getal vir 33 gesinne).

(c) Opvoedingstandaard van ouers.

32 kan nòg lees, nòg skryf, of net lees en skryf.

3 het sekundaire onderwys ontvang.

18 het op plaasskole geleer.

Ledigheid van die dogters. By 28 gesinne, waaroor ek meer besondere informasie het, is daar twaalf groot dogters thuis by die ouers; 'n ruim aantal andere is getroud met delwers. Van die ongetroude groot dogters het net twee werk, omdat hulle so verlang het daarna; een verdien by 'n kafee £1 in die week,

met kos en inwoning; die ander doen massas hekel- en handwerk en het 'n Sondagskoolklas op haar geneem.

Daar is nie werk vir die groot meisies nie; die seuns delf. Gelukkig mag vrouens nie delf nie, maar nou bly vir die groot dogter net ledigheid oor. In die klein sinkhuisies is vir hulle geen huiswerk nie; al wat ek hulle gesien doen het, was om met die moeder se jongste op die arm te staan. Handwerk, spin en weef, enige ding wat hulle moet aanleer, is nie aan te kom nie. Predikantsvrou en maatskaplike werksters sit klasse en clubs aan die gang, maar met so 'n wisselende bevolking hou niks stand nie. Die winkels het meestal koelie-bediening; kafees waar die blanke dogters wel bedien, is min. Huisdiens is, met teenswoordige woningsstandaarde, buite kwessie. Aan werk buite die delwerye is, met die lae skool- en huislike standaard wat byna al die dogters maar bereik, ook nie te kom nie. Aan fabriekswerk elders skyn die mense nog nie te dink nie, want by al die nadele het die delwerye 'n groot aantrekkingskrag, waarskynlik ook op die vrouens. Ek sou nie sê dat die vrouens verkies om na die delwerye te trek nie; maar as hulle daar is, hoop hulle in die meerderheid van die gevalle, net soos die man, „op die geluk."

H u w e l i k e. Die meisies trou gewoonlik vroeg; sover ek kon nagaan, is die gemiddelde ouderdom waarop huwelike gesluit word, 19 jaar. Baie min is nodig om die huwelikslewe mee te begin; 'n sinkhuisie van £12 tot £15, of baie minder as dit tweedehands is; 'n ou dubbele katel (ek het nêrens 'n nuwe gesien nie), 'n ou tafel en 'n paar stoele of ander sitgoed; 'n klompie goedkoop kombuisgoed; alles so lig en goedkoop moontlik om maklik vervoer te kan word. Die verder kapitaal van die egpaar is die „geluk," waarvoor elkeen, skrander of dom, flink of lui, 'n kans het.

Om te herhaal: As 'n groot meisie huislik en maatskaplik normaal ontwikkel onder die volgende omstandighede, wat so te sê algemeen op die delwerye aangetref word, dan moet sy buitengewoon hoog staan:

1. Baie primitiewe behuising.
2. Veel te veel inwoners per kamer.
3. Ledigheid.
4. Geringe vereistes vir 'n huwelik.
5. 'n Groot aantal mans en seuns om hulle.
6. Baie geleentheid vir plesier, soos dans.
7. Die algemene dobbelgees.
8. Die algemene koncentreer op geldelike sukses („die geluk") as die vernaamste lewensdoel.

9. Gebrek aan leesstof.

10. Gebrek aan opbouende arbeid vir mans en ongetroude vrouens.

11. Baie min in huis of omgewing om skoonheidsgevoel of maatskaplike sin aan te wakker.

12. Die verplasing van die onontwikkelde meisie uit isolement en armoede tot hierdie soort samelewing, waar een die ander wysmaak dat dit 'n baie gewenste en voordelige verandering is.

*Meer dan enige ander leefwyse skyn die delwersleefwyse die toekomstige moeder se huislike en maatskaplike opvoeding teen te gaan.*

**3. — Die dogter in die inrigtings.**

(a) Die Inrigtings onder die Onderwysdepartement van die Unie. Vir etlike duisende arm dogters, veelal uit gesinne wat onder Groep I val, is deur die staat voorsiening gemaak vir wat ons kan noem 'n kunsmatige huislike en maatskaplike opvoeding, daar die natuurlike opvoeding, nl. deur die moeder in die eie huis, nie normaal was nie. Hierdie staatsopvoeding geskied in inrigtings vir gekommitteerde kinders, geheel of gedeeltelik ondersteun deur die Opvoedingsdepartement van die Unie; dit duur tot die kinders hulle agtiende jaar verby is; dan word hulle, nog onder staatstoesig, in verdienstes geplaas; die toesig duur tot hulle mondig is.

Die opvoeding in inrigtings is van groot waarde wat betref seker kante van die dogter se opleiding. Oor haar gesondheid word gewaak; sy kry goeie onderwys, dikwels in die gewone openbare skole, soms apart; sy leer, in die meeste gevalle, die ordelikheid en vlytigheid aan wat sy in die ouerlike huis gemis het. Die meerderheid word deur die staatsinrigtings, sover as nagegaan is, tot nuttige burgeresse gevorm, d.w.s. hulle word bekwaam gemaak om gesonde en normale gesinne te kan stig. Wat die private inrigtings betref wat deur die Staat ondersteun word, is daar veel ruimte vir verbetering.

Inrigtings, hoe goed ook, kan egter geensins die plek van 'n normaal gesin vervul nie. Ook kos dit baie; en dit is beter om armlastigheid te voorkom as te verhelp. Die doel van 'n inrigting vir meisies moet dus wees om in die eerste plek die potensiële moederskap van die dogter voor oë te hou en steeds gedagtig te wees aan wat haar ontbreek het in die eie gesin. Besonder sorg moet dus gegee word aan haar huislike en maatskaplike opvoeding. Hierop word in die inrigtings nie oral genoeg gelet nie.

Die rapporte van die Opvoedingsdepartement van die Unie gee behoeftigheid aan as die vernaamste oorsaak van die komitteer van kinders na die inrigtings. Nagaan van die toelatingsvorms sal egter uitwys dat groot gebrek aan vermoë tot maatskaplike aanpassing die oorsaak was van die behoeftigheid; na my ondervinding is dit misleidend om die blote „behoeftigheid'' as oorsaak aan te neem.

Die meerderheid van die meisies in sulke inrigtings kom, volgens my ondervinding, uit agterlike gesinne. Hulle lewer dus baie meer moeilike opvoedingsprobleme as die gewone kind op. Die huislike en maatskaplike opvoeding, so onontbeerlik vir toekomstige volksmoeders, vereis dus 'n besonder mate van insig en bekwaamheid by die hoofde en helpers in die inrigtings. Beskik hulle oor hierdie bekwaamheid?

Onder die Opvoedingsdepartement van die Unie is 'n baie deeglike organisasie van die hele sorg vir verwaarloosde kinders ontwikkel. Ek wil graag verwys na hulle verslae, veral die van 1929.

Hulle het sewe uitstekend toegeruste inrigtings wat die staat ongeveer £60 per kind per jaar kos; daarin word die ouer seuns en dogters (omtrent 1,500) opgeneem vir vak- (en soms sekundaire) opleiding. Dit laat die jonger kinders oor aan die „private'' inrigtings, nl. ongeveer 5,000, grotendeels blanke. Behalwe hulle is daar in sulke inrigtings nog omtrent 4,000, van gelyksoortige gesinne afkomstig, en op dieselfde voorwaardes opgeneem, maar nie onder die kinderbeskermingwet nie.

Die private inrigtings staan onder leiding van kerke of liefdadigheidsverenigings en onder plaaslike besture; hulle maak vir onderwys gebruik van die gewone plaaslike openbare skole; vir elke gekommitteerde kind (d.w.s. vir die groot meerderheid) help die Unie-Regering met 'n toelae van £18 voorheen £20) per jaar. Hierdie toelae dek in die meeste inrigtings alle koste, huur en salarisse ingesluit. Vir die huislike opvoeding, so belangryk veral vir die meisies, is daar gewoonlik 'n baie beperkte staf met 'n matrone as verantwoordelike hoof wat haar hande oorvol het met die voeding, kleding en toesig op die werk van 'n groot aantal kinders.

„Die gehalte van die personeel van hierdie inrigtings bly ongeveer soos dit altyd was; sommige beskik oor uitnemende werkkragte, maar ander weer (en dit nogal 'n aansienlike getal) moet hulle tevrede stel met minderwaardige kapasiteite en dienste. Die oorsaak van minderwaardige dienste by sommige inrigtings moet aan finansiële oorwegings toegeskryf word. Die swak beloning wat in die algemeen aangebied word aan die per

soneel van inrigtings is en bly 'n minder bevredigende kenmerk van ons kindersorgbeweging, en die dienste wat verkry word is dan ook in baie gevalle eweredig met die lone wat aangebied word."

„In Suid-Afrika is daar groot behoefte aan behoorlik opgeleide sociale werkers — Die kindersorgbeweging sou oor behoorlike werkkragte kan beskik wat hulle werk benader met die nodige bevoegdheid en idealisme, wanneer dit in staat is om salarisse aan te bied wat enigsins mag vergelyk word met dié van onderwyskragte, klerke, tipiste, ens."*

Algemeen word die behoefte aan geskikte hoofde erken; ook die gebrek aan planne om voorsiening te maak in die behoefte. Dit het al gebeur dat 'n vereniging 'n beter salaris aanbied (£200 p.j. en vry inwoning vir 'n inrigting van 50 gekomitteerde meisies) en dat tog, ná lang soek en veel moeite, net die gewone huishoudsters gevind kan word om as matrone-hoof te dien. Ons sal moet plan maak vir die opleiding van inrigtinghoofde.

Die kwessie van geldelike verantwoordelikheid moet ook nog opgelos word.

„Inrigtings, veral vir blanke kinders toon hoe langer hoe meer 'n uitgesproke voorkeur vir gekomitteerde kinders, met 'n ewe groot onwilligheid om kinders op te neem wat nie onder die wet behandel is nie. Die gevolg is ook dat die aantal gekomitteerde kinders gedurig toeneem, en dat die Staat 'n steeds groter wordende geldelike verantwoordelikheid moet aanvaar; want waar inrigtings 'n gekomitteerde kind opneem word steeds die toelae geëis.... Die Staatsbeleid met betrekking tot kindersorg gaan uit van die veronderstelling dat die partikuliere inisiatief sy saamwerking en ondersteuning sal verleen.... Die bedoeling is nie dat die staatstoelae alle uitgawes in verband met private inrigtings sal dek nie."*

Tot nog toe het die kerke en verenigings wat die private inrigtings beheer, geen gesamentlik beleid oorweeg nie; almaal het min of meer die departementele leiding gevolg wat hulle kry deur die inspeksie-besoeke. Wanneer so 'n beleid oorweeg word, vermoedelik saam met die staat, sal met betrekking tot die geldelike verantwoordelikheid nie alleen die bydraes van staat en liefdadigheid gereël moet word nie, maar ook die deel wat die ouers behoor by te dra.

By die nagaan van toelating van gekomitteerde blanke kinders in inrigtings vind ek dat van 'n groot aantal albei ouers

---

* *Verslag Opvoedingsdept. van die Unie*, 1929, bls. 78.

in lewe is. Dit wil skyn dat goed die helfte van hulle vaders in lewe is. Hier moet tog sekerlik in ag geneem word die beginsel van hulp op voorwaarde van 'n teenprestasie, m.a.w. dat nie alle verantwoordelikheid vir sulke kinders van die ouers weggeneem moet word nie.

Die vinnige toeneem van staatsorg vir verwaarloosde kinders beteken natuurlik 'n toeneem van onverantwoordelikheid by ouers. Dit weer veroorsaak nie alleen 'n gebrek aan behoorlike ondersteuning vir die kinders nie, maar moedig 'n verder voortplanting van die kinders aan wat die staat dan moet versorg. Hierdie kant van die saak, wat baie dringend oplossing vereis, het nog glad nie genoeg aandag ontvang nie; daaraan is verbonde die vraag of, wanneer ouers nie deur gewone arbeid vir staatsonderhoud van hulle kinders kan bydra nie, die beginsel van dwangarbeid nie toegepas kan word nie.

Die toepassing van dwangarbeid deur ons regering het geblyk 'n mislukking te wees, gedeeltelik, volgens gesaghebbende opinies, omdat daar nie voorwaardes vir toepassing vasgestel is wat in die praktyk bruikbaar was nie. Hier is 'n baie definitiewe en gewone voorwaarde vir die toepassing van dwang, nl. die mate van sorg en koste wat so 'n ouer die staat oplê vir die grootmaak van sy kinders.

Ek wil graag in verband met hierdie punt wys op die bydraes wat deur die speciale magistraats-reëlings ingekry word in gevalle waar vaders hulle gesinne verlaat. Hoewel die administrasie heelwat kos, het die bydraes wat sulke vaders verplig word om te gee, dit goed die moeite werd gemaak. Dáár word net die gewone dwang van polisie-toesig gebruik; in die geval van die ouers van gekommitteerde kinders sou daar seker baie wees waar dít nie voldoende sou wees nie, en waar een of ander verder dwangmaatreël nodig sou wees, selfs wegstuur na dwangkolonies.

Ek wil weer herhaal dat, *veral vir meisies,* goeie inrigtingshoofde van die hoogste belang is. Hoewel dit gereël is dat die ouer meisies (15 tot 18 jaar) na die beter ingerigte staats-industrieskole op Standerton, Tempe en Paarl gaan, en dat dus die meer gevorderde werk daar gedaan word met meer gevorderde kragte, tog bly die huislike opvoeding van die jonger kinders in hande—soos sake nou staan—van onopgeleide en in baie gevalle onbekwame mense. Dit is noodlottig en het oral slegte gevolge; omdat meisies ingewikkelde mense is en nie so maklik begryp

* *Verslag Opvoedingsdept. van die Unie*, 1929, bls. 78.

word nie, is die gevolge nie so in die oog lopend nie, maar hulle is daar.

Karakterprobleme van die gewone skoolkind word deur die gewone onderwyser tog maar per slot van sake aan die ouers oorgelaat; op sy beste is daar net 'n sekere mate van saamwerk met die ouers; vir hierdie kinders is daar nie ouers nie; al ouerlike belangstelling, al begrip, al sorg vir liggaam en gees wat hulle kry, is maar net van die inrigting.

Vir die seun moet die feit deeglik in ag geneem word; maar nog veel meer vir die meisie. Goeie voeding en kleding, netheid en orde en tug is nie genoeg nie. 'n Inrigting kan, dit is waar, nie aan 50 of 'n paar honderd kinders gee wat normale huisgesinne individueel kan gee nie. Maar ons het dit nog te veel aangeneem dat bowegenoemde raamwerk van sorg, en die voorbereiding vir 'n verdienste, voldoende is.

b. Die Kerkkoshuise van Kaapland. Die doel van die kerkkoshuis met provinciale ondersteuning is anders as dié van die inrigting vir gekommitteerde kinders van die Unie; dit is net om die kosgangers deur die primaire skoolstadium heen te help. Ook kom die kinders meestal uit gesinne van Groep II, en is normale kinders met geen verskil in gehalte tussen hulle en die gewone kinders van ons samelewing.

Maar in baie gevalle kom hulle uit heeltemaal arm gesinne, en in alle gevalle uit gesinne min of meer geïsoleer, waarvan soms die voorouers al 'n paar geslagte lang ook in isolement geleef het. Die koshuis sal dus 'n baie groot rol speel in die maatskaplike opvoeding van hierdie kinders, en ek meen dit kom deurdat in baie koshuise nie genoeg aandag aan hierdie kant gegee word nie dat die opinie soms uitgespreek word dat hulle nie opbouende werk doen nie. Dit is opmerklik watter goeie resultate verkry word as met hierdie leemte in die leerlinge se eie huislike opvoeding rekening gehou word en as probeer word om dit aan te vul, b.v. deur die aankweek van leeslus, deur te sorg vir gesonde omgang en wedywer met die dorpskinders en miskien vir besonder prestasie op een of ander gebied.

Wat die huislike opvoeding betref, lyk dit my uiters jammer om die honderde meisies so met die bietjie primaire onderwys te laat terug gaan na die geïsoleerde en in baie gevalle primitiewe en agteruitgegane gesinne. Hoewel wat hulle al in so 'n koshuis gekry het, waardevol is, lyk dit jammer om nie aan elke meisie wat geen vooruitsig op verder opvoeding het nie, 'n mate van speciale opleiding te gee voor sy weer toegelaat word om huis-toe of na 'n verdienste te gaan, sodat sy, wanneer sy later haar eie gesin stig, dit iets

beter sal inrig as haar moeder dit gedoen het. So 'n spesialisering kan miskien 'n jaar duur, maar met die oog op die belangryke werk van die vrou as volksopvoedster behoor die jaar 'n goeie belegging vir die staat te wees.

Deur seker verenigings is 'n plan vir so 'n jaar se spesiale opleiding in „home making'' 'n tyd gelede aan 'n regeringskommissie, aan 'n kerklike kommissie en aan die provinciale owerhede voorgelê. Deur almaal is dit in beginsel goedgekeur, maar tot nog toe is niks uitgevoer nie. Hierdie plan wil voorsiening maak nie alleen vir die koshuisdogter nie, maar vir alle blanke meisies, veral op plaasskole, wat geen vooruitsig op iets verders as die onderwys tot die 16e jaar het nie.

By die kerkkoshuise, soos by die inrigtings vir gekommitteerde kinders, ontstaan die vraag of die ouers nie iets direk vir onderhoud moet bydra nie, hoe min ook, volgens die beginsel van hulp op voorwaarde van 'n teenprestasie. Die ouers van hierdie kinders presteer wel deur die uiteindelike verantwoordelikheid vir die kinders te dra, en deur te sorg vir hulle gedurende die vakansies; hulle word ook veronderstel om vir kleding te sorg; maar in die meeste samelewings word die neiging bespeur om 'n onbillike voordeel uit die voorregte wat die koshuis aanbied, te trek.

Deeglike inspeksie van hierdie stelsel van staatshulp vir kinders, wat vermoedelik lig sal werp op hierdie punt, is nou deur die Provinciale Administrasie ingestel. Miskien sal ook iets aangegee word wat die opleiding van matrones vir die kerkkoshuise — waar goeie hoofde net soseer ontbreek, of nog meer, as by die inrigtings (privaat) vir gekommitteerde kinders, en waar hulle net so broodnodig is — sal bewerkstellig.

**4. — Die arbeidsveld wat vir die dogter van die arm wit gesin oopstaan.**

Van die drie plekke waar arm gesinne versamel, nl. die delwerye, die nedersettings en die stad, bied die stad ongetwyfeld die beste geleentheid tot arbeid vir die dogter aan.

Dat sy gretig die werk soek, val nie te betwyfel nie. In Port-Elizabeth het ek by 43 besoeke by arm gesinne, waarvan 37 ingetrek het van buite, net een kind wat kon gewerk het, thuis by die ouers gevind. In Johannesburg het ek by 63 gesinne 6 gekry, verder het ek omtrent 150 meisies in die fabrieke uitgevra. Dit het van alle kante geblyk dat die stadsgesin waarin die dogters ná verlating van die skool ledig sit, 'n seldsame uitsondering is.

Dit is nie alleen die ekonomiese druk wat dit veroorsaak nie; die stadsbedrywigheid wakker die dogter aan tot meedoen. Meer as een fabrieksbaas het my gesê dat die dogters hulle graag ouer voordoen as wat hulle werklik is, om by die wetsbepaling verby te kom en in die fabriek aangeneem te word.

In die meeste gevalle wat ek besoek het, het die ouers juis terwille van arbeidskanse vir die kinders na die stad ingetrek. Die gesin bly dan ook in die stad die verdienende eenheid en verbeter dikwels aanmerklik sy posisie, selfs waar die vaders se verdienste nie beter is as wat dit buite was nie. Dit het ek gevind ná ondersoek by 43 arm gesinne in Port-Elizabeth, en 63 in Johannesburg, voor die voet besoek.

In die meeste gevalle woon die werkende meisie in die stad by ouers of familie in. Ek vind dat daar 'n algemene indruk is, selfs by arbeidsorganiseerders, dat dit nie so is nie, en dat die meisies op hulle eie 'n onderdak moet sien te kry. My informasie, van fabrieksmatrones, van jeugrade en van die meisies self verkry, wys op 'n voortduring van gesinsverhouding in die stad onder ons armes. Ek sou dink dat ekonomiese dwang die gesin in die stad nog meer saamhorig hou as buite, want vrouelone in die fabrieke, hoewel verbeter, stel die dogter vereers nog nie in staat om haarself so te onderhou dat sy liggaamlik en maatskaplik normaal kan ontwikkel nie; sy het dus die ouerlike dak nodig, terwyl haar bydrae daar ook onmisbaar is.

Die arm meisie in die stad soek werk by die winkels, by die kafees en by die fabrieke; by wyse van uitsondering in die huisdiens.

In die winkel is haar kanse maar skraal; sy is gewoonlik nie ontwikkeld genoeg nie; ook kan sy nie die goeie klere wat vir winkeldiens nodig is, bekostig nie; nòg kan sy in haar beknopte huisie (dikwels een kamer saam met die gesin) aan haarself die liggaamssorg bestee wat haar 'n goeie voorkoms sou gee.

Dieselfde geld van die kafeediens; daarby word nog meer klem gelê deur die werkgower op 'n goeie voorkoms; aan een jeugraad sê die bestuurder van die grootste kafee in die stad reguit hy wil mooi meisies hê.

Daar bly dan oor vir die meisie uit die arm gesin in die stad die huisdiens en die fabrieke.

**5. — Huisdiens.**

Wat huisdiens vir die arm wit meisie betref, heers daar sowel by werkgewer as werknemer soveel verwarring omtrent vereistes en verwagtings, omdat daar hoegenaamd geen algemene reëling van lone, werksure of arbeidsvoorwaardes is nie, dat ons

dit moeilik as arbeidsveld vir die arm dogter kan behandel. By die nagaan van opinies en ondervindings aan beide kante tref ek 'n onsekerheid aan wat maklik oorslaan tot wantroue en teensin. Omdat daar geen uniformiteit is nie, is elkeen geneig om die eie ondervinding as typies te beskou, wat die verwarring nog erger maak. In 'n ander verslag word ingegaan op die sielkundige oorsake wat hier 'n rol speel.

Seker feite val egter dadelik in die oog.

(a) Vir die gekommitteerde meisies in die staats- e.a. inrigtings moet, as hulle die 18jarige ouderdom bereik het, verdienstes gesoek word. Daar die inrigtings met die oog op die later huismoederskap van die meisies hulle 'n sekere mate van opleiding in huiswerk (in die meeste gevalle) gee; en daar ander verdienstes al hoe swaarder verkrygbaar vir hulle is, word baie in huisdiens uitgeplaas.

Daar is dus in hierdie arbeidsveld 'n voorraad van opgeleide en onopgeleide werkers.

(b) Daar is groot vraag na hulle dienste; hulle bekwaamheid vir huiswerk en hulle gewenstheid as huisgenote word steeds meer besef. Veral op die plase word werksvolk skaarser en word blanke hulp baie gesoek.

(c) Daar bestaan by die meerderheid van werkende meisies 'n teensin in huisdiens; hulle neem liewer ander werk aan as hulle dit kan kry.

(d) Waar 'n witmeisie huisdiens onder gunstige omstandighede aanneem, pas sy haar goed daarby aan en werk gelukkig; daar lê in goeie huisdiens voordele wat sy by geen ander werk sal kry nie.

(e) Waar daar standardisering van voorwaardes is, sodat werkgewer en werknemer elke sy regte het, is daar meer werksoekers as werkgeleenthede.

Ek wil graag 'n voorbeeld aanhaal van bowegenoemde punte d en e, om die goeie gevolge van 'n deeglike ooreenkoms en gunstige arbeidsvoorwaardes aan te toon.

In 'n uitstekend ingerigte en welbekende hotel in Pretoria, waar elke dag gemiddeld 50 gaste aan tafel sit, is daar witmeisies in diens. Die bestuurderes kry hulle deur die Huishoudskool van die Suid-Afrikaanse Vrouefederasie in Pretoria; daar kry hulle, sê sy, wel geen opleiding in hoteldiens nie, maar die mate van discipline in die inrigting „maak hulle na haar hand.'' Die kinders kom almaal na die Huishoudskool op aanbeveling van die Federasie-takke, en almaal uit arm gesinne op die platteland.

Eers was daar net 'n staf van ag binnemeisies, kok en assistent-kok. Hulle word gehuisves in 'n aparte stel kamers, net so gemeubileer en ingerig as die hotelgaste s'n; elke meisie het haar eie kamer. In die gang hang hulle rooster van werksaamhede; elkeen weet wat haar werk op elke uur is, ook wanneer haar arbeid verby is en sy vry oor haar tyd kan beskik; sy het ook die geleentheid, as sy soms ander skikkings wil maak, om dit met die bestuurderes en die ander meisies te reël.

Die aanvangsloon is vasgestel, met gereelde verhogings ná bevredigende verrigting van diens; dit gebeur nooit dat die verhogings nie moet gegee word nie. Die lone is in die aanvang iets meer as vir goeie huisdiens in private gesinne gegee word; die stelsel van verhoging en die vaste ure maak die hoteldiens baie gewild.

Dit gebeur nooit dat klagte van wangedrag voorkom nie; nie alleen heers daar 'n goeie gees in die hotel nie, maar daar is ook hiervoor vaste reëls. Die meisies sorg nie vir die bediening in hulle kamers van mansgaste nie; daarvoor is daar Kaffers. Ook het geen dame in die hotel die las van Kafferbediening in haar kamer nie. Vir skoonmaak, deur Kaffers, en aankant maak, deur die meisies, word gesorg as die gaste uit hulle kamers is. Oortreding van hierdie reëls word gevolg deur onmiddellike ontslag — wat egter nog nooit plaasgevind het gedurende meer as dertig jaar.

Die eetkamerbediening in hierdie hotel, bekend vir stiptheid en hoflikheid, het altyd deur mans geskied. So 'n sukses was egter die meisies se werk binne dat daar nou oorgegaan is tot tafelbediening ook deur 'n staf knap meisies; dit is 'n plesier om deur hulle bedien te word.

Vir die veraangenaming van hierdie meisies-personeel se lewe word ook gesorg. Weekliks het hulle 'n gesellige aandjie saam met die bestuurderes, bring naaiwerk, maak thee en gesels oor hulle werk, hulle thuistes en wat ook al. Daar kry die bestuurderes ook geleentheid om hulle deugde of swakhede gade te slaan en haar werk daarop in te rig; ook word 'n persoonlike element in die werk gebring wat baie waardevol is.

Hierdie goedgeslaagde hoteldiens is 'n bewys dat waar huisdiens, by uitstek 'n vrouewerk, sy moeilikhede te bo kan kom, dit by blanke meisies 'n gewilde werk sal wees. Ook het dit hierdie groot voordeel dat dit vir die arm meisie verder opleiding verskaf vir die goeie inrigting van 'n eie gesinslewe, soos in geen ander bedryf behalwe onderwys en verpleging gevind word nie.

Om loon- en arbeidsvoorwaardes vir huisdiens vas te stel, sal egter geen maklike taak wees nie; daar sal baie meer moeilik-

hede daaraan verbonde wees as by ander bedrywe; geen nasie, meen ek, het dit nog so kon reël soos ander bedrywe nie. As na loon alleen gekyk word, kry die meisie in die ryk huis dikwels — miskien meestal — nie die opleiding vir 'n gesonde toekomstige huismoederskap wat sy in 'n armer gesin, met kleiner beloning, mag kry nie. Omgewing, bejeëning en behandeling speel in hierdie saak 'n groot rol. As ons dan vir ons meisies in die eerste plek so 'n opleiding voor oë het, moet daarmee by die vasstelling van arbeidsvoorwaardes goed rekening gehou word. As 'n werkgeefster b.v. sorg dat haar diensmeisie seker huislike voorregte kry of dat sy in die geleëntheid gestel word om voortgesette opvoeding te bekom, behoor dit by die aanstelling in ag geneem te word en op te weeg teen minder loon.

Aan die werkgeefster se kant is daar ook 'n moontlike skade wat behoort voorkom te word. By ons huidige onvaste diensvoorwaardes, as 'n huisvrou aan 'n goeie werkster 'n goeie loon gee, dan meen 'n swak werkster dat sy reg het om dieselfde loon te verlang, en die huisvrou in die reël het geen eertifikate of getuigskrifte wat haar as leidraad kan dien nie. Al wat nog in hierdie rigting bestaan, is die eertifikate en diplomas van die vakskole, en hulle voorsien maar in 'n klein deel van die werk. By enige poging tot standardisering van huisdiens sou ons dus moet streef na 'n stelsel wat kwalifikasies verskaf; ons sal b.v. getuigskrifte van alle werkers en werksters moet verlang.

Dit lyk egter of ons, tot tyd en wyle dat ons deeglike reëlings kan maak, goed sal doen om blanke huisdiens, waar moontlik, te reël volgens vaste voorwaardes van werk en tyd. Dit is ook die fabriekstelsel. Hiervan wil ek graag 'n voorbeeld gee, om aan te toon wat ek bedoel; dit sal goed wees om na te gaan wat dit is wat die blanke meisie na die fabriek trek.

Die Departement van Arbeid van die Unie het op Soutrivier 'n Tehuis opgerig vir wit werksmeisies wat van buite af kom en in die stad verdienste kry. Dit staan onder beheer en kry ondersteuning van die A.C.V.V. Ek het gedurende lange tyd die geleentheid gehad om in nou aanraking daarmee te verkeer. Alleen meisies wat sonder eie thuiste in die stad is, wat onder 21 jaar oud is en wat minder as 30 shillings per week verdien, word opgeneem. Die meeste van hulle werk in fabrieke, 'n enkele in 'n winkel.

Soggens gaan die kinders op vaste ure, baie stip, na hulle werk, weet presies wat hulle moet doen, kom saans op vaste tyd terug, ontvang Vrydae hulle gereelde en vaste loon, doen dan gereeld hulle inbetalings (10/- per week aan die inrigting vir losies). Thuis gekom is hulle op dieselfde voet as enige ander

werker wat êrens loseer; maak hulle eie bestellings, geniet hulle rus en gesellige verkeer onder mekaar of met hulle vriende; die inrigting stel 'n minimum van reëls vas. Dit het 'n besonder ontwikkelende en opvoedende uitwerking op die meisies, hierdie vry tyd en ordelike omgewing, ná hulle gedane arbeid; ek weet van min invloede wat, onder die regte leiding, so gesond werk. Jy vind hier die regte verhouding tussen pligsbetragting en oorlating aan eie keuse; en omdat die vry ure daar is, en op gesonde wyse deurgebring word, vind jy hier niks van die sieldodende uitwerking van die fabrieksarbeid waarvan so veel vertel word nie.

As dit moontlik is om blanke huisdiens in die stede volgens hierdie stelsel te reël, sal na alle waarskynlikheid die teensin wat meisies nou daarin het, verdwyn. Ook die bekende „status"-moeilikheid, waarvan in 'n ander rapport 'n ontleding gegee word.* Dit was treffend dat hierdie fabrieksmeisies, wat in meer as een geval kleurling-medewerksters in die fabriek had en dit wel deeglik as 'n wantoestand beskou het, tog nie hulle werk daaroor sou afstaan nie en heeltemaal nie so in opstand daarteen gekom het as hulle in huisdiens sou gedoen het. Dit het geblyk dat die normale en mooi omgang ná arbeidsure met die eie mense, in 'n plek waar goeie maniere en ordentlike huislike omgang die reël was, opgeweeg het teen die minder aangename omstandighede waaronder hulle moes werk. M.a.w. *die werk was net 'n onderdeel van die werkster se lewe, soos in die groot meerderheid van bedrywe.*

Die meisie in huisdiens ken hierdie gesonde afskeiding nie; sy sit altyd vas in haar werk.

Reëling van arbeidsvoorwaardes het in alle bedrywe nog steeds van die werker se kant gekom. Omdat huisbediendes altyd uit 'n minder ontwikkelde stand kom en sal kom (daar hoë intelligensie nie van hulle verlang word nie), sal klaarblyklik so 'n reëling nie gou of maklik tot stand kom nie.

Dit is interessant om na te gaan wat die staats- e.a. inrigtings vir gekommitteerde meisies hieraan doen.

(a) Hulle lei die meisies op in huiswerk. Dié wat bekwaam genoeg is, kry ná afloop van seker kursus die „Nasionale Huisvroucertifikaat."

(b) Hulle plaas die 18-jarige in huisdiens; diegene wat die certifikaat het, met 'n aanvangsloon van £3 p. m. Verder stel hulle seker diensvoorwaardes vas. Minder bekwame werksters word, met dieselfde diensvoorwaardes, teen minder loon geplaas.

---

* Sien Wilcocks, Hoofstuk VI.

Daar is steeds vraag na werksters. Geen beswaar word gemaak teen hulle voorwaardes nie.

(c) Hulle hou toesig deur middel van 'n beambte oor alle geplaaste meisies tot hulle 21 jaar oud is; neem hulle weg waar die werkgewers nie aan die vereistes voldoen nie, en plaas hulle elders.

Sover as dit gaan, is dit 'n reëling tussen werkgewer en werknemer van algemene aard; dit slaag ook goed. Dit mag dus beskou word as 'n soort van proefneming met so 'n algemene reëling.

Maar dit gaan nie al te ver nie. Ná die meisie se 21ste jaar verloor sy die beskerming van die inrigting.

Alle huisdiens (soos b.v. die sorg van klein kinders) sal nie maklik volgens vaste bepalings van werk en tyd gereël kan word nie. Ook sal daar werksters wees sowel as werkgewers wat hulle nie daarby sal kan aanpas nie. Tog meen ons dat dit die enigste basis is wat gesond en goed gebalanceer vir beide kante sal blyk te wees; en dat dit vir intelligente en sympathieke werkgewers gerade sal wees om die beginsel (hoe variërend ook in toepassing) op die proef te stel.

**6. — Die dogter in die fabrieke.**

Die volgende syfers, uit die Unie-Jaarboek van 1929, toon die belangrykheid van die nywerhede as arbeidsveld vir die blanke vrou en dogter aan.

**Vrouearbeid in Fabrieke, Unie van Suid-Afrika.**

| | Wit | Kleurling | Naturel | Asiaat |
|---|---|---|---|---|
| Westelike Kaap | 2,778 | 4,964 | 14 | 18 |
| Port Elizabeth | 1,694 | 242 | 53 | 2 |
| Suid-Transvaal (Rand) | 4,182 | 140 | 169 | 10 |
| Natal | 1,443 | 320 | 31 | 177 |

Daar dit deur gebrek aan tyd onmoontlik was om in alle stede wat ek besoek het, 'n uitgebreide ondersoek in te stel, het ek net tot op sekere hoogte die toestande nagegaan in fabrieke waarin vrouearbeid oorwegend is, in Port-Elizabeth en in Johannesburg; daarna het ek 'n aantal fabrieke in Kaapstad

besoek om die probleem aangaande konkurrensie met kleurlinge, en in baie gevalle saamwerking met kleurlinge, na te gaan. In die fabrieke is ek, dank sy die bemiddeling van die Departement van Arbeid, oral vriendelik toegelaat om met die meisies by hulle werk te praat, en het ek by eienaars en bestuurders alle inligting gekry waar ek na gesoek het. In die drie stede het ek moeite gedoen om met die beste en ook met die swakste toestande in aanraking te kom.

Arbeidsbeleid wat vroue betref. Soos te verwag is met ongeskoolde arbeid van die soort wat die nywerhede vra, kom daar werksters van verskillende gehalte; dit kom jou nie eens voor dat daar veel uitsoek plaasvind nie. Die eerste fabrikante, wat van oorsee gekom het, het ook klaarblyklik begin met die oog op goedkoop swart arbeid; in die eerste fabrieke in Kaapstad was die vrouearbeid uitsluitend kleurlingarbeid.

Hierin is met die jare 'n verandering gekom, wat vinnig 'n nuwe toestand van sake laat ontstaan. Wetgewing bring steeds verbeterde arbeids- en loonvoorwaardes, en saam met hierdie vooruitgang het bekwamer, meer geskoolde vrouearbeid tot ontwikkeling gekom. Die meeste mense is onbewus van hierdie verbeterde toestand, en meen dat fabriekswerk nog is wat dit twintig jaar gelede was. Daarby moet ook gesê word dat daar nog heelwat fabrieke is wat baie traag is om hul by nuwe toestande aan te pas.

Dit kan egter nie ontken word nie dat die groot fabrieke, wat aan die meeste mense werk gee, veel aandag gee aan goeie arbeidstoestande vir vrouens; hulle is ook gedurig onder oë van die publiek en die owerhede, deur die bekwame werk van fabrieksinspektrices. Die leiding van hierdie vooraanstaande fabrieke moet groot invloed uitoefen.

Ek wil graag 'n paar voorbeelde gee van die beter en die swakker toestande wat ek in my besoeke by die fabrieke aangetref het. (Aantekenings ná besoek gemaak).

'n Lekkergoedfabriek. Baie mooi fabriek; 'n plesier om dit te besoek; die eienaar het gesê hy verwelkom 'n besoek as dié van ons Kommissie. 160 Witmeisies werksaam; geen gekleurdes; Kaffers sorg vir skoonmaak en dergelyke. Die dame wat toesig oor die meisies en hulle sake het, is in Suid-Afrika gebore. Die fabriek heeltemaal modern, met regte lig en lug voorraad, behoorlike stoeltjies, goeie, skoon aanklee- en theekamers.

'n Mens kan nie anders as getref word deur die gees van belangstelling van die meisies in die werk; in die voorspoed van die fabriek, van trotsheid op die mooi en fyn lekkers wat daar

B

gemaak word. Dit lyk of die baas en die matrone persoonlik belangstel in elke meisie. Die matrone sê my hulle doen baie moeite om 'n goeie type meisie in die fabriek te kry; daar word goed navraag gedaan by alle aansoeke om werk.

Ek het heelwat tyd deurgebring met rondloop onder die meisies, het self uitgesoek met wie ek wou praat; hulle het my voorgekom as in die algemeen nie alleen ordentlik nie maar ook intelligent. Dit is interessant om te sien hoe verskillende fabrieke, in dieselfde stad, elk 'n eie kenmerkende gees vertoon en seker types van werkster trek. By 'n ander goed ingerigte fabriek in die stad was 'n ander type; ook lewendig en intelligent, maar die lewendigheid kon maklik oorgaan tot luidrugtigheid, hier was meer erns en stemmigheid.

Dieselfde firma wat die lekkergoedfabriek besit, het ook verskeie kafees in die stad; hulle dra 'n goeie naam; meisies gaan graag daar werk en bly lank in diens.

'n Klerefabriek. Hierdie fabriek, wat goedkoop mansklere maak, gee werk aan omtrent 50 witmeisies en 10 Kaffers; almaal werk saam in een vertrek omtrent 50 by 30 voet, maar die Kaffers is eenkant. Die volwasse Kaffers doen die strykwerk, en die jong volkies knip rafels af, ens. Die witmeisies doen die masjienwerk, 'n witman suy uit.

Die werksplek: toegang van die straat is deur 'n nou, smerige gangetjie tussen vrugtewinkeltjies, ens. Jy gaan dan 'n baie vuil ystertrap op en kry bo 'n onaangename hoewel nie al te sterk reuk wat kom van die klerestowwe. Die belugting is sleg, die beligting was ook eers baie sleg, maar 'n sekere mate van verbetering is aangebring ná inspeksie van regeringsweë.

Eenkant is die aanklеekamer vir die meisies, waar die jasse en hoede rondom hang; daar is 'n lang tafel en banke; alles is vuil en bemors deur teemaak; of dit van min skoonmaak so is, en of die meisies morsig te werk gaan, kan nie bepaal word nie; waarskynlik albei. Die W.C.'s is afgeskort van die groot arbeidslokaal. Die twee vir die vroue is albei baie vuil; dit lyk of daar baie gerook word.

Die volgende dag het ek met die meisies gaan gesels gedurende hulle middagpause en was aangenaam verras; hulle gedrag was mooi, hulle maniere maklik en goed; net soos ek oral op my besoeke vriendelik en hoflik bejeën is, so ook hier. Die meisies kon my intelligent vertel van arbeidstoestande en die stadslewe en was geïnteresseerd in die doel van ons ondersoek. Hulle skyn goed klaar te kom met die base en nie ongelukkig of ontevrede te wees nie.

'n Tabakfabriek. 'n Pragtige gebou; die hele om-

gewing, in 'n fabrieksbuurte, dra die tekens van sorg en 'n strewe om iets moois tot stand te bring; dit is nog maar 'n paar jaar oud. Van binne die mees moderne inrigting en geriewe wat ek êrens gesien het; seker een van die beste in ons land.

Hier werk omtrent driehonderd witmeisies en 'n byna gelyke aantal gekleurdes. Die werk word onder hulle verdeel; dosies maak en cigarette inpak word b.v. aan blanke meisies toevertrou; blare pluis aan gekleurdes. Die gebou is so groot dat die verskillende soorte arbeid op verskillende verdiepings en in verskillende afdelings verrig word, sodat wit en kleurlingwerksters niks met mekaar te doen het nie. Vir elke afdeling is aparte was- en sanitaire akkommodasie, mooi en doeltreffend, en uitstekend skoon gehou.

Die fabriek het 'n groot kombuisafdeling, waar 'n chef vir staf en werkers elke dag warm ete kook. Die spyslyste word daeliks op 'n bord aangeplak; jy kan 'n vleisgereg, tee of soep, en poeding kry vir omtrent 10d. Die kombuis, 'n tydelike, is goed ingerig; die firma sal later 'n meer moderne, met elektriese kookgerei laat bou. Aan weerskante is eetsale, een vir blanke werkers en werksters, een vir kleurlinge; aan almaal word dieselfde ete verskaf teen dieselfde pryse. In die gebou is 'n uitstekend ingerigte siekekamer, en 'n opgeleide verpleegster is in die uitsluitende diens van die fabriek; die twee saam het toesig oor die welsyn van die meisies.

Hierdie fabriek skyn my die verste gevorderd in die oplossing van Kaapstad se probleem, die saamwerk van wit en gekleurde vroue. Daar word aan albei werk gegee, maar 'n goedgeslaagde segregasie is ingestel wat aan elk gee wat hom toekom. Verskeie ander fabrieke los die probleem op deur uitsluitend een soort arbeid te neem; dit skyn my alleen te slaag waar die arbeid wit is; waar dit gekleurd is, is daar 'n neiging om darem maar die meer bekwame wit werksters by te kry; die loon is tog dieselfde.

Daar is egter 'n aantal fabrieke in Kaapstad wat albei employeer; die wit en kleurlingvrouens werk langs mekaar en gaan, in sommige gevalle, in dieselfde lokaal eet en tee drink. Die wet maak bepalings vir aparte was- en sanitaire akkommodasie; daaraan word in min of meer bevredigende mate uitvoering gegee. Een eienaar van 'n fabriek met gemengde vrouearbeid regverdig sy beleid as volg: „Die saamwerk en saameet,'' sê hy, „het op beide wit- en kleurlingwerkster 'n heilsame uitwerking; die witmeisie voel dat sy 'n voorbeeld is en toon haar beste kant; die kleurling kom onder die witmeisie se invloed en probeer om haar na te doen. Verder gaan die rasvermenging

nie, want geen witmeisie in my diens is al met 'n kleurling getroud nie.''

Hoewel deur die uitsoekproces hierbo aangegee die gehalte van die kleurling-fabrieksarbeider baie verbeter is en jy in die gemengde fabrieke in Kaapstad in die algemeen 'n kleurling-werkster van fatsoenlike voorkoms kry, sal hierdie redenering nogtans in ons land nie steek hou nie. Ons hele maatskaplike lewe is gebaseer op die beginsel van rasse-segregasie; die nywerhede voel dit, en alle tekens wys op 'n toenemende segregasie-beleid met in ag neming van die belange van albei rasse.

In Johannesburg en Port-Elizabeth, soos die syfers aan die begin van hierdie hoofstuk aantoon, bestaan die probleem so te sê glad nie.

Met die bevredigende oplossing daarvan, met die toenemende sorg van regeringsweë vir die welsyn van die fabriek-werkster, met die begeerte van die voormanne op nywerheids-gebied om goeie arbeidstoestande te bewerkstellig, in die oortuiging dat goedkoop arbeid tog duur arbeid is, is daar rede om te reken op die ontwikkeling van ons nywerhede as 'n vername hulp in die teenwerk van die nadelige gevolge van isolement in ons volkslewe.

